# DIE STAATKUNDIGE ONTWIKKELING VAN DIE SUID-AFRIKAANSE REPUBLIEK ONDER KRÜGER EN LEYDS

TRANSVAAL 1844-1899

DEUR

PHILIP R. BOTHA



SWETS & ZEITLINGER
AMSTERDAM, KEIZERSGRACHT 471
1925

1149 D17

# DIE STAATKUNDIGE ONTWIKKELING VAN DIE SUID-AFRIKAANSE REPUBLIEK ONDER KRÜGER EN LEYDS.

## TRANSVAAL 1844—1899.

252767

# DIE STAATKUNDIGE ONTWIKKELING VAN DIE SUID-AFRIKAANSE REPUBLIEK ONDER KRÜGER EN LEYDS.

## TRANSVAAL 1844-1899.

---

AKADEMIESE PROEFSKRIF
VIR VERKRYGING VAN DIE GRAAD VAN DOKTOR IN DIE REGSGELEERDHEID AAN DIE UNIWERSITEIT VAN AMSTERDAM OP GESAG VAN DIE REKTOR-MAGNIEFIKUS, Dr. P. RUITINGA, HOOGLERAAR IN DIE FAKULTEIT VAN DIE GENEESKUNDE, IN DIE OPENBAAR TE VERDEDIG IN DIE AULA VAN DIE UNIWERSITEIT OP DONDERDAG 10 DESEMBER 1925, OM HALF VIER UUR NAMIDDAG,

DEUR

**PHILIP RUDOLPH BOTHA,**

GEBORE OP STETTYN, WORCESTER, SUID-AFRIKA.

---

SWETS & ZEITLINGER
AMSTERDAM, KEIZERSGRACHT 471
1925

*In liefde en diepe erkentlikheid vir aanmoediging, steun en vertroue word hierdie boek opgedra*

*aan*

*SUSSIE MARIA en BOETIE JAN*

*en*

*ELLA.*

Aan U, Hooggeleerde Kleintjes, hooggeagte Promotor, is ek in die eerste plaas innige dank verskuldig vir die geesdrif, waarmee U dadelik instemming betuig het met die keuse van my onderwerp; vir die raad en leiding wat U my verskaf het in die bewerking van die stof; vir die nougesetheid en geduld, waarmee U die verskillende gedeeltes van my handskrif deurgelees en u opmerkings vir verbetering daaromtrent gemaak het; en vir die medegevoel en die bewys van vertroue, waar U my volkome vrygelaat het wat my werkwyse en die uitspreek van my eie menings betref. Die invloed wat U hiermee en deur middel van u lesse op my wetenskaplike vorming uitgeoefen het, sal my nog lank as 'n goeie gees gelei.

U, Hooggeleerde van Embden, Kranenburg, Scholten, Hijmans en Nolens, U almal verseker ek by hierdie voltooiing van my akademiese studies van my opregte dank vir die eerbied en liefde vir die wetenskap wat U my ingeboesem het met u oortuigende voorlesings en weloorwoë uitsprake. Deeglike inwyding in die ingewikkelde beginsels van die Staathuishoudkunde en die Regswetenskap het U ook buite die klaskamers deur bemoedigende belangstelling en vriendelike aansporing by my bevorder. U het deur verryking van my verstand en gees my beter in staat gestel om my land en volk, wat U almal bewys het 'n warme hart toe te dra, van diens en nut te wees.

Ook U, Hooggeleerde Cillié, Notcutt, Viljoen, Gie, Joubert en Malherbe mag ek in my dankbetuiging vir geestelike ontwikkeling nie verbygaan nie. Nog steeds is u besieling 'n lig op my pad.

Aan sy HoogEdelGestrenge Dr. W. J. Leyds het ek die ontstaan, groei en gelukkige voltooiing van my proefskrif in

die hoogste mate te danke. Hy het vir homself geen moeite, arbeid of tyd ontsien om my werk te doen slaag nie. Hy het steeds nuwe stof uit sy ryke argiewe opgediep en die handskrif noukeurig nagesien om dié aan die feite te toets. En die dae, waarop ek die heerlike gasvryheid van Dr. en Mevrou Leyds geniet het, sal steeds die eerste plek inneem onder die vele gelukkige herinnerings van my ruim sesjarige verblyf in Nederland.

Innig waardeer ek ook die leersame gesprekke wat ek kon hê met Prof. Dr. S. R. Steinmetz, Prof. J. de Louter en Dr. J. B. Manger. Die boeke wat hulle my genoem en geleen het, het veel bygedra tot die verbetering van my werk.

In my eksamenstudie het ek onskatbare hulp ontvang van Dr. A. J. Hofman en my vriend Mr. E. A. Hofman. Nooit sal ek vergeet wat hulle vir my beteken het nie.

Dit was my 'n groot voorreg om in die eerste jare van my verblyf hier deel uit te maak van die opstelraad van „De Toorts". In die weeklikse vergaderings van hierdie raad in Utrecht en in die hoofbestuur van die Dietse Bond het ek geleer werklik Groot-Nederlands voel en dink. Dank in hierdie opsig kom ook toe aan die Algemeen Nederlands Verbond vir die geleentheid om die vergaderings van die hoofbestuur by te woon.

Ek kan onmoontlik al die vriende by name noem wat aan my vrou en my gasvryheid en hulp betoon het. Ek sou egter in my plig tekortskiet, as ek nalaat om my innige waardering uit te spreek vir die wyse, waarop Prof. H. Burger en Mevrou Burger so gereeld alle Afrikaners in hulle huis onthaal het. Aan hulle, aan die heer J. Ed. Karsen, en aan al die vele ander opregte Afrikanervriende betuig ek my hartlike dank vir wat hulle gedaan het om ons verblyf hier te veraangenaam.

Die geleentheid om na 'n onderbreking van vyf jaar my

akademiese studies te hervat en vir dié doel na Amsterdam toe te kom, is my in die eerste en vernaamste plaas verskaf deur my swaer en my suster, die heer en mevrou J. P. M. Stofberg, aan wie, naas my vrou, hierdie boek in diepe erkentlikheid opgedra is. Wat hulle vir my gedaan het, sal ek my lewe lank innig bly waardeer. Vergoed kan ek hulle dit nooit nie. Op baie hoë prys stel ek ook die hulp wat my verleen is deur my Boeta Theunis, deur die Helpmekaar-Vereniging van die Kaapprovinsie en deur die „Studiefonds voor Zuid-Afrikaansche Studenten" in Nederland.

Aan my vriend F. C. L. Bosman kom veel dank toe vir die opoffering en toewyding, waarmee hy my die proewe help lees het. Hulpvaardigheid my betoon in die verskillende boekerye en deur die Nederlandsche Bank voor Zuid-Afrika en die Nederlandsch Zuid-Afrikaansche Vereeniging by gebruikmaking van hulle argiewe, het my werk bevorder en ten goede gekom. Ek stel dit op prys en verseker die betrokke persone van my beste dank.

---

# EERSTE BOEK.

---

## ONTSTAAN EN STAATSREGTELIKE ONTWIKKELING VAN DIE SUID-AFRIKAANSE REPUBLIEK.

## HOOFSTUK I.

# ONTSTAAN EN ERKENNING VAN DIE SUID-AFRIKAANSE REPUBLIEK.

In 1842 was die Engelse so ver gevorder met die bestryding van die klompie Boeretrekkers in Natal, dat die land vergoed deur Britse troepe kon beset word. In 1843 is daardie landstreek ook na die vorm deur sy Engelse voog aangeneem. Die Boere wat geen genoeë geneem het met die opgedronge beskerming nie, het weer moet trek en het hulleself metterwoon gevestig noord van die Vaalrivier en iets ten suide daarvan in die omtrek van Bloemfontein. Dat hulle Engeland se belangstelling hiermee nie ontglip het nie, blyk uit die feit, dat hulle agtervolg is met 'n proklamasie wat gegrond was op die Britse leer van 'n onveranderlike en onafskudbare onderdaanskap. [1])

Op die raad en aandrang van die Londense sendeling dr. Philip het die goewerneur van die Kaapkolonie, Sir George Napier, die land ten noorde van die Kolonie in inboorlingkoninkryke verdeel en traktate van bondgenootskap gesluit om hierdie kunsmatige staatjies teen die Boere te beskerm. Die koloniale beheer het daarby onderneem om die inboorlinge van geld en wapens te voorsien. (Leyds: *Eerste*

[1]) Die proklamasie van Sir P. Maitland van 21 Augustus 1845 het uitdruklik die regte van die Kroon voorbehou om diegene wat tot noord van Natal getrek het, nog steeds as sy onderdane te beskou, hoewel hulle aldaar 'n gevestigde regering gestig het. — (Bryce, bl. 126 n.; Bird, Vol. II, bl. 468).

*Ann.* bl. 75). Of daardeur op die regte van andere — Kafferstamme en Boeregemeenskap — inbreuk gemaak is, was blykbaar nie 'n ondersoek werd nie.

Hoewel die meeste van die Grikwas onder die Britse vlag gebore is, is hulle as onafhanklike nasie erken en was dit hulle as bondgenote van Engeland verseker, dat dit aan vuurwapens nie sou ontbreek nie. Die leer van onontkombare onderdaanskap is op hierdie halwe barbare nie van toepassing verklaar nie.

In 1847 het Sir Harry Smith goewerneur van die Kaapkolonie en Hoë Kommissaris van Suid-Afrika geword en op 3 Februarie 1848 vaardig hy 'n proklamasie uit, waarby al die land noord van die Oranjerivier tot aan die Vaal en oostelik tot aan die Drakensberge aan Engelse gebied geheg word en 'n nuwe regeringsvorm kry as Oranjerivier-Soewereiniteit.

Teen hierdie inpalming van hulle eiendom het die Boere sterk verset aangeteken, maar tevergeefs. Om hulle besware krag by te sit, was hulle verplig om in Mei van dieselfde jaar Andries Pretorius, die held van Bloedrivier en onvermoeide stryder teen Britse oormag, te versoek om hulle te hulp te kom „in die handhawing van hulle reg op onafhanklikheid". (Leyds: *Eerste Ann.* bl. 80-82).

Pretorius het nie lang op hom laat wag nie. Die 17de Julie neem hy Bloemfontein in en laat die Engelse amptenare oor die grens sit. Sir Harry Smith was onmiddellik klaar vir die stryd en begin met 'n beloning van £ 1000 uit te loof „vir die aanhouding van die verraderlike rebel Pretorius". Op 29 Augustus 1848 kom dit tot 'n hewige geveg by Boomplaas, waar die Boere verslaan word deur Engelse, Hottentotte en Grikwas.

Hierna verhuis die mees besliste teenstanders van Engelse gesag na die Transvaal. Die prys vir die aanhouding van Pretorius word verhoog tot £ 2000 en die beloning vir die

verset van die Boere was die afkondiging van diensplig vir alle weerbare manne in die gebied van die Soewereiniteit.

Nou kry die Engelse sonde met Moshesh, die geslepe hoofman van die Basoetoes. Dit kom selfs tot 'n treffe op Viervoet, waarby die Engelse troepe en hulle bondgenote die onderspit delwe. Deur allerlei onoordeelkundige beskermingsmaatreëls neem die gesag van die Soewereiniteitsbestuur snel af. Verwarring is die onmiddellike gevolg. Die wanorde en die regeringsloosheid word so erg, dat die republikeinse party weer 'n smeekbede na Pretorius stuur om die amp van Administrateur-Generaal op hom te kom neem en die orde te herstel.

Hoewel daar nog altyd op sy hoof die prys [1]) van £ 2000 rus, skrywe hy aan die Britse Resident in Bloemfontein op 9 September 1851, dat hy met die oog op die rusverstorings in die Soewereiniteit die opdrag ontvang het om oor te kom en onmiddellik aan die werk te gaan met die herstel van die orde. Hy meld verder, dat dit die wens was van die Transvaalse Boere om tot 'n goeie verstandhouding met die Britse owerheid te geraak en dat hy nà sy aankoms in die Soewereiniteit oor hierdie punt onderhandelings sou wil aanknoop. Op 4 Oktober skrywe hy weer aan majoor Warden, die Britse Resident in Bloemfontein, dat die Boere reeds geruime tyd verlangend is om in staat te wees om 'n duursame verdrag van vrede tussen hulleself en die Britse regering te sluit. (Leyds: *Eerste Ann.*, bl. 90).

In die Kaapkolonie het Sir Harry Smith ook met groot moeilikhede te kampe gekry. Ernstige en aanhoudende plunderings is op die oostelike grense deur die Kaffers bedrywe wat die Kolonie binnegedring het en selfs die Kaffer- en

---

[1]) Vlak voor die sluit van die Sandriviertraktaat is hierdie prys vervalle verklaar by proklamasie van Sir Harry Smith van 3 November 1851. — (Stuart, bl. 234; Blouboek No. 1646 van 1853, bl. 26).

Hottentotpoliesie laat oproerig word het. Die Goewerneur was nie by magte om die orde wat deur sy politieke optree verstoor was, te herstel nie. (Leyds: *Eerste Ann.*, bl. 91).

Ook in Engeland het Sir Harry se imperialistiese strewe verset en afkeuring uitgelok en twee onder-kommissarisse, C. M. Owen en majoor W. S. Hogge, is deur Graaf Grey aangestel om die verantwoordelikheid in Suid-Afrika met Sir Harry Smith te deel.

Na 'n persoonlike ondersoek van die stand van sake in en om die Oranjerivier-Soewereiniteit, het die twee onder-kommissarisse verslag gedoen van hulle bevindings en 'n leidraad vir toekomstige politiek aangegee. Die gevolg van hulle optree was, dat hulle vir Pretorius en 'n aantal volgelinge op 16 Januarie 1852 ontmoet op Sandrivier, die plaas van die heer P. A. Venter, ongeveer halfweg tussen die Vaalrivier en Bloemfontein. Die dag daarna, Saterdag 17 Januarie, was die onderhandelings afgeloop en is tussen Groot-Brittanje en die Suid-Afrikaanse Republiek 'n verdrag geteken. Die aanvang van hierdie verdrag was in die volgende ondubbelsinnige bewoording:

„Art. 1. Harer Majesteits Adsistent-Kommissarissen „waarborgen in den volsten zin, namens het Britsche „Gouvernement, aan de Emigranten-Boeren over de „Vaal-rivier het recht om hunne eigene zaken te be-„sturen, en hun eigen Regeering te hebben, volgens hunne „eigene wetten [1]), zonder eenige bemoeienis van den kant „van Harer Majesteits Gouvernement; en dat het grond-„gebied ten noorden van de Vaal-rivier door het Britsche „Gouvernement niet zal worden overschreden; met de

---

[1]) In die Blouboek No. 1646 van 1853 kom die woorde "according to their own laws" (volgens hunne eigene wetten) nie voor nie en ook in die teks deur Stuart gegee ontbreek hierdie belangrike bysinnetjie. Sien Bylae A.

„verdere verzekering dat het de vurigste wensch is van „het Britsche Gouvernement om vrede, vrijen handel „en vriendelijke verstandhouding te bevorderen met de „Emigranten-Boeren nu wonende of die later zullen „wonen in die landstreek, met dien verstande, dat dit „stelsel, om elkander niet te bemoeilijken, verbindend is „voor beide partijen." — (Gbk. van 1884, bl. 1).

Hierdie verdrag, bekend as die Sandrivier-Konvensie, is deur die Ryksregeerders beskou as 'n verdrag tussen onafhanklike moondhede. Dit blyk nie alleen uit die duidelike en ondubbelsinnige bewoording van Art. 1 nie, maar ook is dit anderhalwejaar later uitdruklik as sulks erken. By die voorbereidende maatreëls vir die toelating van die Oranje-Vrystaat tot die ry van vrye volke, het die Hertog van Newcastle as Britse Sekretaris van Staat vir Kolonies op 14 November 1853 aan Sir George Clerk gelas, dat die grondslae van die voorgestelde konvensie met die Oranje-Vrystaat sou wees „in die vorm van artiekels, waaraan die regering van Haar Majesteit sorgvuldig die bindende krag sou gee, vir so ver nodig, van 'n verdrag tussen onafhanklike moondhede. Die artiekels ooreengekom met die Transvaalse Boere skyn my 'n gereedliggende voorbeeld vir 'n dusdanige konvensie. — (Blouboek No. 1758 van 1854, bl. 88).

Ook in die mededeling van onder-Kommissaris W. S. Hogge aan goewerneur Cathcart op 16 April 1852 het dit al gelui: „....en hun toe te staan zoodanig onafhankelijk [1])

---

[1]) Dat dit die duidelik beoogde doel van die Britse regering was, blyk ook uit die volgende briefwisseling. Lieut.-Generaal B. C. Pine van Natal skrywe op 27 Mei 1852 aan Sir George Cathcart: "Another consequence which, in the opinion of the boers, flows from this treaty is, that they are absolved from all allegiance to Her Majesty. I do not know whether this result was contemplated by Her Majesty's Assistant Commissioners, but I cannot help regarding it as one scarcely to be

Gouvernement daar te stellen als hun over de Vaalrivier het best zou voorkomen". — (Stuart, bl. 238; Blouboek No. 1646 van 1853, bl. 36).

Die gebruik van die woord „konvensie" in plaas van „verdrag" het meermale as beweegrede gedien vir die bewering, dat die twee partye wat dit aangegaan het, nie op gelyke voet gestaan het nie, m.a.w. dat die Boere in hierdie ooreenkoms nie behandel is as 'n onafhanklike volk nie. Maar die Britse gesaghebbers het die twee uitdrukkings deurmekaar gebruik. In 1894 is hiervan nog 'n bevestiging gelewer deur die Britse Onder-Sekretaris vir Kolonies, Sydney Buxton. Hy maak in die Parlement die opmerking: „Wanneer ons 'n verdrag met die Suid-Afrikaanse Republiek aangaan, dan noem ons dit 'n konvensie". Daarop stel iemand hom die vraag: „Maar is dit nou 'n verdrag of is dit nie?" Hy antwoord: „Dan wil ek sê, dat dit 'n verdrag is". (Leyds: *Eerste Ann.*, bl. 96; Hansard, Vol. XXVI, p. 685).

Hierdie uitleg van die woord „konvensie" is gegee, nadat Lord Derby in 1883, maar voordat Chamberlain in 1896, die Sandrivier-verdrag aangedui het as niks anders nie dan

---

desired, and, I have reason to believe, it was a concession not expected by the Boers ...". Goewerneur Cathcart antwoord op 12 Julie 1852: "In answer, I have to state that my view of the case is, that should this treaty be approved and confirmed, the appointed boundary of the Vaal River and Drakensberg will become the limit of the territories over which Her Majesty at present reserves a sovereign control in South Africa ..... that as Her Majesty cannot be supposed to make treaties or conventions with Her own subjects, *this negotiation*, if it be duly ratified, *implies that Her Majesty is graciously pleased to grant and recognise the independence of the Trans Vaal boers*, settled beyond the limits of Her Sovereignty". — (Blouboek No. 1646 van 1853, bl. 66 en 67.

Die goedkeuring van die verdrag deur die Britse regering was tydens hierdie briefwisseling net onder weg en Sir John Pakington het sy mededeling daaromtrent geeindig: "I have therefore to signify to you my approval of the convention with emigrants and of your Proclamation giving effect to it". — (Blouboek No. 1646 van 1853, bl. 115.)

'n blote „deklarasie" van Haar Majesteit teenoor haar onderdane.

Kort na die sluiting van die Sandrivier-verdrag is Sir Harry Smith in sy amp as Hoë Kommissaris en Goewerneur vervang deur Generaal George Cathcart wat op 15 April 1852 as een van sy eerste bestuursdade 'n proklamasie uitgevaardig het om volle goedkeuring en bekragtiging aan die konvensie te verleen. (Stuart, bl. 237; Blouboek No. 1646 van 1853, bl. 37, 59 en 115).

„De angstvallige wijze, waarop sommige Engelsche auteurs, die voorgeven geschiedenis te schrijven", sê Dr. Leyds, „vermijden eenige melding te maken van deze Conventie,[1]) toont duidelijk, dat zij het gewicht der feiten wel inzien, doch niet durven erkennen. Hun stilzwijgen is welsprekend ... Het kan niet te dikwijls herhaald worden, — al ware het slechts om dit doodzwijgen van het feit, — dat in 1852 de algeheele onafhankelijkheid der Transvaalsche Boeren, en daarna die der Zuid-Afrikaansche Republiek door hen gesticht, werd erkend, niet alleen door Groot-Brittanje, maar ook door de andere voornaamste staten der wereld". (Leyds: *Eerste Annex.*, bl. 98).

---

[1]) Die waarheid hiervan word gestaaf deur die handelwyse van T. Baty wat in sy boek: „International Law in South Africa" nalaat om van die Sandrivier-verdrag melding te maak, hoewel hy 'n vergelykende opsomming gee van die konvensies in 1881 en 1884 tussen Engeland en die Transvaal en van die konvensie in 1854 tussen Engeland en die Oranje-Vrystaat aangegaan.

## HOOFSTUK II.

## EERSTE GRONDWETSREËLINGS.

Die Sandrivier-verdrag het nie die stigting van die Suid-Afrikaanse Republiek behels nie, maar was slegs die erkenning van dié staat na die vorm. Die bestaan van die Suid-Afrikaanse Republiek was reeds vòòr die tyd al 'n feit. Dit was weliswaar nog geen internasionale regspersoon nie, want om dit te word en om in die ry van volke as lid van die internasionale regsgemeenskap op te tree, is erkenning nodig, stilswyend of uitdruklik. Engeland was daarop aangewese om die eerste te wees om die erkenning te doen, want hy was die enigste moondheid, behalwe Portugal, met wie die Republiek in aanraking gekom en, so te sê, daagliks verkeer gehad het. As 'n pasgebore staat nie deur ander state stilswyend erken word, deurdat hulle met hom in amptelike verkeer tree nie, kan hy om erkenning versoek. (Oppenheim I, bl. 134). Dit is 't wat Pretorius gedoen het in sy briewe van 9 September en 4 Oktober 1851 aan die Britse Resident in Bloemfontein. Aan hierdie versoek het Engeland voldoen met die aangaan van die Sandrivier-verdrag in Januarie 1852, wat dan eintlik ook nog meer was dan 'n blote uitdruklike erkenning, soos blyk uit die eerste artiekel.

Drie jaar vroeër al, 23 Mei 1849, was die Suid-Afrikaanse Republiek as staat behoorlik ingerig met die goedkeuring van die „Drie-en-Dertig Artikelen, Zijnde Algemeene Bepalingen en Wetten voor de Teregtzittingen". Hierdie artiekels van staatsinrigting is reeds op 9 April 1844 in Potchefstroom opgestel en maak die ordening uit van 'n baie eenvoudige,

maar tog behoorlik ingerigte samelewing. Artiekels 2 en 4 spreek van die President, art. 6 van die Burgerraad, en art. 20 bepaal: „Alle jaren zal eene nieuwe electie plaats hebben, ten einde leden van den Volksraad te kiezen, en alle kieslijsten verzegeld en verzonden worden". Verder word melding gemaak van „Teregtzittingen", „Regtbank", „Regters", „Landdrost", „Commissarissen van Landerijen", ens. Art. 8 gee die rang aan van die aanvoerders van „de gewapende magt dezer maatschappij". In art. 9 word selfs die woorde „deze Republiek" gebruik.

Hoe eenvoudig ook al ingerig, was in die Republiek voorsiening gemaak vir bestuur, wetgewing en regspraak. Om in onvoorsiene gevalle nie te kort te kom nie, het art. 31 bepaal: „In alle gevallen, waarin deze wetten tekort mogten komen, zal de Hollandsche wet tot basis strekken, doch op eene gematigde stijlvorm en overeenkomstig van het costuum van Zuid-Afrika en tot nut en welvaart van de maatschappij".

By Volksraadsbesluit van 19 September 1853, art. 39, is die naam van die jong staat vasgestel as „de Zuid-Afrikaansche Republiek". Twee maande later (21 Nov. 1853, art. 115) is deur 'n nuwe Volksraadsbesluit bygevoeg die woorde: „benoorden de Vaalrivier". Maar hierdie laasgenoemde besluit is nooit nagekom nie en die kortere naam alleen het in gebruik gebly. Die Grondwet van 1858 gee in art. 1 die naam van die staat ook net eenvoudig aan as „Zuid-Afrikaansche Republiek".

Vyf jaar later en wel op dieselfde dag dat die Grondwet onder die bestuur van President M. W. Pretorius aangeneem is, is die vlag en die wapen van die Republiek vasgestel. Ook hierdie twee besluite is nie opgevolg nie, ten minste nie volledig nie. Die vlag word aangegee as volg: „te bestaan uit de volgende kleuren, rood, wit en blauw, horizontaal

even breed boven elkander gesteld, en groen perpendiculair langs den stok". Tot sover is die voorskrif geëerbiedig, maar nie wat die verdere bepaling betref nie: „daarop zullen de woorden geplaatst worden: Eendracht maakt Macht". Hierdie leuse is van die vlag af na die wapen toe verseil. Die wapen word aangegee as: „op een zilveren veld zal een wagen en een gouden anker staan en op dat wapen een arend rusten, op de rechterzijde van dat wapen een man, in 's lands klederdracht, gewapend met een geweer en toebehoren: aan de linkerzijde een leeuw". Die amptelike wapen deur die Republiek gebesig en selfs op die munt geslaan, het mr. S. G. Jorissen nie alleen in stryd met die Volksraadsbesluit geag nie, maar ook heraldiek 'n fout. Hy het aan die hand gegee, dat man en leeu nie in die skild nie, maar as draers van die skild moes voorkom. (Jorissen: Codex, bl. XII).

Op 2 Februarie 1858 is deur die Gekombineerde Krygsraad in Rustenburg besluit op watter wyse die Grondwet sou saamgestel word uit al die bestaande landswette. Volgens Art. 1. van daardie besluit sou 'n „Comitéraad" gekies word deur die publiek. Die sittings van die „Comitéraad" is gehou op Rustenburg van die 2e tot die 13e Februarie en die nuwe Grondwet is vasgestel om volgens Art. 10 van die Krygsraadsbesluit dadelik as Landswet in werking te tree. Volgens Art. 11 van die Krygsraadsbesluit was verder vereis, dat die nuwe wette aan die goedkeuring van die Volksraad, benoem by Art. 11 en 12 van die Krygsraadsbesluit, sou voorgelê word. Dit het gebeur en in die sitting van hierdie Volksraad van 16 tot 19 Februarie is by Art. 19 die nuwe wet met eenparige stemme goedgekeur, ooreenkomstig voorskrif van Art. 11 van die Krygsraadsbesluit van 2 Februarie 1858. Hierdie Grondwet is aangeneem onder voorbehoud van die reg van die publiek om besware in te dien volgens wet. Daarna is deur die Volksraad besluit om die voorstel

van die „Comitéraad" Art. 23 aan te neem, luidende: „Is besloten aan den Volksraad, op den 16den dezer, voor te stellen, een algemeene kiezing te openen voor leden van den Volksraad, overeenkomstig de order in de nieuwe wetten gemaakt".

Mr. S. G. Jorissen, van wie hierdie feite oorgeneem word uit sy regterlike beslissing in die saak Doms vs. Bok, N. O., (Groenboek No. 1, 1898, bl. 106-111), kom hier tot die gevolgtrekking: „De Grondwet is niet in het leven geroepen door den Volksraad". Daarmee wou hy sê, dat die Volksraad nie bo die Grondwet verhewe was nie en dus geen wette mag maak wat die bepalings van die Grondwet kon wysig nie. Dit staan in verband met die vraag of die Hof die reg het om wette aan die Grondwet te toets, soos in die Verenigde State van Amerika geskied, en of Volksraadsbesluite krag van wet het. Mr. Jorissen het die toetsingsreg van die Hof aangeneem op grond van die feit, dat die Grondwet die Volksraad in die lewe geroep het en nie die Volksraad die Grondwet nie. Afgaande egter op die feite van grondwetsvasstelling wat hy self gee en dieselfde redenering volgende, kan 'n mens ook tot die teenoorgestelde slotsom kom. Die „Comitéraad" deur die Krygsraad ingestel het die Grondwet gemaak, kan 'n mens sê, en albei hierdie rade staan dus bo die Grondwet. Hulle werk, die ontworpe Grondwet, moes deur die Volksraad goedgekeur word. Dit kon niks anders beteken nie dan dat die Volksraad bo „Comitéraad" en Krygsraad staan en dus bo die Grondwet.

Regter J. G. Kotzé het dit nie so volledig uitgeredeneer en uitgespreek nie, maar hy het dit tog so gevoel by die doen van sy afwysende beslissing oor die toetsingsreg van die Hof in November 1884. (Saak Mc.Corkindale; Groenboek No. 1, 1898, bl. 1-8). Wat die ontstaan van die

Grondwet betref, het hy net die teenoorgestelde van regter Jorissen beweer: „De Grondwet heeft niet den Volksraad in het leven geroepen, maar wel omgekeerd, de Grondwet is door den Volksraad daargesteld. De Volksraad had reeds jaren lang vòòr de Grondwet bestaan. Krachtens een Volksraadsbesluit werd de Grondwet door een Comitéraad opgetrokken en voor den Volksraad, voor zijne goedkeuring, op 2 Februarie 1858 gelegd. Zij werd evenals elke andere wet behandeld, en op den 13den Februarie 1858 keurde de Volksraad de Grondwet goed. In gemelde Grondwet (§§ 12 en 29) wordt verklaard: de Volksraad is het Hoogste Gezag, de Souvereine of Wetgevende Magt des lands. Herhaalde malen is de Grondwet door een Volksraad, evenals eenige andere wet gewijzigd".

Of die Volksraad nou al vòòr die Grondwet bestaan het of die Grondwet vòòr die Volksraad, dit is tog die burgers van dieselfde maatskappy wat èn die Grondwet èn die Volksraad daarstel vir die reëling van hulle samelewing. Die Grondwet het nie uit die hemel geval of is nie soos die twee stene tafels van Moses deur die vinger van God self geskrywe nie. Die Grondwet is mensewerk en daar die mense en hulle maatskappy vir hulleself nie in die toekoms tot in alle ewigheid kan bind nie, omdat hulle nie alle omstandighede, behoeftes en node kan voorsien nie, spreek dit van self, dat 'n maatskappy vir homself, al is dit stilswyend, die reg voorbehou om die bakens te verset en die reëls tot ordening van die samelewing te wysig, as die belang van die maatskappy dit vereis. Gewoonlik bevat 'n grondwet 'n bepaling oor die wyse, waarop dit verander kan word en die verhouding van die aantalle stemme van volksverteenwoordiging of gehele bevolking wat vereis word om 'n wysiging tot stand te bring. Die Grondwet van die Suid-Afrikaanse Republiek het geen sodanige bepaling bevat

nie en dit is, telkens as dit nodig geblyk het, as 'n gewone wet gewysig. Dit was die enigste juiste oplossing, want volgens die Grondwet self was die wetgewende mag die hoogste gesag van die land.

Dit is nog al merkwaardig, dat regter J. G. Kotzé later sy eie standpunt insake die ontbreek van die toetsingsreg van die Hof verwissel het vir die van regter Jorissen en daardeur 'n hewige stryd in die Republiek veroorsaak het tussen die uitvoerende en die wetgewende magte aan die een en die regterlike mag aan die ander kant. In 'n latere hoofstuk kom hierdie belangwekkende saak breedvoerig in behandeling.

Die Grondwet van 1858 is geheel in die gees van die Sandrivier-verdrag en Art. 3 sê in ooreenstemming daarmee: „[Deze Staat] wil zich bij de beschaafde wereld als een onafhankelijk en vrij volk erkend en geëerbiedigd zien".

Art. 11 kom ooreen met Art. 4 van die Sandrivier-verdrag, dat die volk geen slawehandel of slawerny in die Republiek wou duld nie. Die vermelding van hierdie afkeuring van slawerny in die verdrag van Sandrivier mag hoegenaamd nie opgevat word as 'n bewys daarvan, dat vòòr 1852 slawerny wel onder die Boere in Transvaal in swang was en dat die Engelse dit met hierdie verdrag op 'n end gemaak het nie. Artt. 28 en 33 van die „Drie-en-Dertig Artikelen" wat reeds in 1844 opgetrek en in 1849 goedgekeur is, bewys duidelik genoeg, dat die Boere geen slawerny, slawehandel of iets wat daarop gelyk het, in die gebiede onder hulle beheer toegelaat het nie. Een van die sogenaamde beweegredes vir die inlywing van Transvaal deur die Engelse in 1877 was, dat daar 'n end moes gemaak word aan die toestand van slawerny, waarin die inboorlinge verkeer het. Theal (Vol. VI, bl. 152, 153) sê in verband hiermee: „Sedert 1877 werd hieromtrent veel opgehelderd, wat vroeger twijfelachtig was. Op 12 April van dat jaar werd de Zuid-Afrikaansche

Republiek geannexeerd door Engeland, en, toen kort daarna een onderzoek werd ingesteld, kon geen enkele slaaf vrijgelaten worden, omdat er in het geheele land geen een was". Dr. Leyds teken hierby aan: „Om dit aan te toonen, tegenover zekere beschuldigingen uitgebracht door de Anti-Slavery Society (Genootschap tegen de slavernij), zond Sir Wilfred Lawson 15 Februarie 1881 aan de *Times* een open schrijven, waarin hij een belooning van £ 10.— uitloofde aan een ieder die den editeur voldoende bewijs kon leveren dat er slaven, al was het ook slechts één enkele, na de invoering van Britsch bestuur, waren vrijgelaten. Niemand, zelfs niet de Anti-Slavery Society, nam deze uitdaging aan, om de eenvoudige reden door Theal gemeld: „aan geen enkele slaaf kon de vrijheid geschonken worden, omdat er in 't geheele land geen slaaf te vinden was". (Leyds: *Eerste Annexatie*, bl. 162.)

Origens was die Suid-Afrikaanse Republiek staatsregtelik ingerig volgens die driedeling van Montesquieu wat in alle beskaafde lande gevolg is. Die drie vernaamste staatstake: wetgewing, uitvoering en regspraak is van mekaar geskeie gehou om die misbruik van mag te voorkom.

Die wetgewing is deur die volk toevertrou „in handen van eenen Volksraad, het Hoogste Gezag des lands, bestaande uit vertegenwoordigers of lasthebbers des volks, door de stemgeregtigde burgers gekozen, doch alleen voor zoo verre, dat aan het volk drie maanden tijds zal gelaten worden om over eene voorgestelde wet zijn oordeel aan den Volksraad desverkiezende te kunnen inleveren; behalve die wetten, die geen uitstel kunnen lijden". (Art. 12). In Artt. 29-60 word nadere bepalings gemaak omtrent die inrigting, bevoegdhede en pligte van die Volksraad.

Die voorstelling en uitvoering van die wette dra die volk op aan 'n Uitvoerende Raad wat tewens die voordrag van alle landsamptenare aan die Volksraad doen. (Art. 13).

Vir die handhawing van die orde is daar 'n krygsmag. (Art. 14).

Die regterlike mag stel die volk in hande van 'n Hooggeregshof, Landdroste, Gesworenes en ander amptenare met regterlike bevoegdheid beklee en laat die aan hulle oordeel en gewete oor om „volgens landswetten te handelen" (Art. 15), nie volgens die Grondwet nie.

Artt. 61-95 gee nader besonderhede aan oor die President en die lede van die Uitvoerende Raad, „de voorstellers der wetten". Die President van die Uitvoerende Raad word by meerderheid van stemme, vir die tyd van vyf jaar gekies deur die stemgeregtigde burgers (Art. 61). Hy is die eerste en hoogste amptenaar van die staat; alle landsamptenare is aan hom ondergeskik, maar met 'n uitsondering: „Dezulke echter die met de uitoefening der Regtsmagt bedeeld zijn, zijn in de uitoefening geheel en al vrij en onafhankelijk". (Art. 62). Die President mag geen ander betrekking of bediening (selfs geen kerklike) waarneem nie en homself nooit sonder toestemming van die Volksraad buite die land begewe nie. (Art. 63).

Aan die President was ook opgedra die voorstel van wette aan die Volksraad, „hetzij eigene voorstellen, hetzij anderen van het volk bij hem ingekomen . . . . ." (Art. 66). Hy moes ook elke voorstel van wet voor die Volksraad verdedig. As hy dit nie in persoon kan doen nie, mag hy een van die lede van die Uitvoerende Raad daartoe aanwys (Art. 68). Hy moes ook die aangenome wette bekend maak en vir die uitvoering daarvan sorg dra (Art. 69).

Die beoordeling omtrent die dringendheid van gevaar vir die staat word binne die bevoegdhede, deur die Oorlogswet neergelê, aan die President en die lede van die Uitvoerende Raad en vir hulle verantwoording oorgelaat. Die Kommandant-Generaal sou by die beoordeling en beslissing oor krygsake

in die Uitvoerende Raad, in sy betrekking, by die vergadering moet teenwoordig wees en sou mede 'n stem as sodanig hê (Art. 70). Generaal P. J. Joubert het egter haas nooit van sy stemreg in die Uitvoerende Raad gebruik gemaak nie, maar het verkies om die beslissing aan die ander lede oor te laat.

Die President en die Uitvoerende Raad kon beslis nie kla oor te weinig vryheid in die uitoefening van hulle taak nie. Maar die Grondwet het daarvoor gewaak, dat die Volksraad werklik „het hoogste gezag des lands" bly. Ook Art. 79 bewys dit met die bepaling, dat die President die mag het, behoudens sy verantwoording aan die Volksraad, om landsamptenare in hulle betrekking te stuit, voorlopige aanstellings te doen en alle ope plekke te vul. Maar in die eersvolgende sitting van die Volksraad sou hy van hierdie handelinge verslag moet doen.

Die President was belas met die reëling van die algemene diens, die poswese en die openbare werke; hy en die lede van die Uitvoerende Raad was tewens belas met die oppertoesig oor die kruitbergplase en die kannone van die staat.

Die Uitvoerende Raad wat aan die President toegevoeg was, het bestaan uit die Kommandant-Generaal, twee stemgeregtigde burgers en 'n sekretaris, wat gelyke stem sou hê en die tietel sou voer van Lede van die Uitvoerende Raad. Die President en die lede van die Uitvoerende Raad sou wel sitting maar geen stem in die Volksraad hê nie (Art. 85).

Dat die betrekking van sekretaris een van groot verantwoordelikheid was, bewys Art. 86, waarin bepaal word, dat hy die ampsbriewe van die President mede moes onderteken en dat hy tewens daarvoor verantwoordelik was, „dat de inhoud van het besluit of van den brief niet strijdt met de bestaande wetten".

Die President is vir vyf jaar, die twee stemgeregtigde burgers vir drie, die Staatsekretaris vir vier en die Kommandant-

Generaal vir onbepaalde tyd gekies. (Artt. 61, 89, 90). Die ampseed word deur almal in die hande van die Volksraad afgelê behalwe deur die Sekretaris wat sy eed aflê in die Uitvoerende Raad en vir wie hierdie raad 'n „instructie" sou vervaardig. (Artt. 84, 91, 92).

Die Staatsekretaris van die Suid-Afrikaanse Republiek was lid van die regering. Hy het saam met die President die belangrikste en mees verantwoordelike lid van die landsbestuur uitgemaak. Hy is deur die Volksraad gekies en was regstreeks aan die Volksraad verantwoording skuldig, ook vir die amptelike stukke van die President wat hy mede moes onderteken. In die Oranje-Vrystaat was dit anders. Daar is die „Gouvernementssecretaris" deur die President as 'n gewone hoofamptenaar benoem, was hy aan die President verantwoording skuldig en het hy geen lid van die regering uitgemaak nie.

Die krygsmag sou bestaan uit al die weerbare manne van die Republiek en, so nodig, uit al die van die kleurlinge in die land, wie se opperhoofde aan die Republiek onderworpe was. (Art. 96).

Die offisiere is by meerderheid van stemme gekies, n.l. die assistent-veldkornette en die veldkornette deur die stemgeregtigde burgers van die wyke; die kommandante deur die stemgeregtigde burgers van die distrikte; die Kommandant-Generaal deur die stemgeregtigde burgers van die Republiek. (Art. 100). Dit was nogal demokraties, maar het die gevaar ingehou, dat die Kommandant-Generaal 'n teenstander van die President en dat sommige van die offisiere teenstanders van die Kommandant-Generaal kon wees. By die kandidate vir die verskillende betrekkings wat nie daarin geslaag het om gekies te word nie, kon 'n sekere mate van wrok bly bestaan het. Die eenheid van gevoel en handeling in tyd van gevaar kon hierdeur ernstig belemmer word. Die afhanklikheid van die offisiere teenoor die burgers by herkiesings

sou beslis die nodige tug in die krygsmag verswak het. 'n Gemaksugtige kommando het daarvoor gesorg om 'n kommandant te kies wat hulle nie veel sou laat werk en in gevaar sou laat kom nie. Hierdie stelsel is dan ook met die grote kragproef in die Twede Vryheidsoorlog as verkeerd bewese. Die Transvaalse krygsmagte was geen toonbeelde van strenge tug nie. Die gevolge was so bedenklik, dat die regering einde 1900 verplig was om die ou stelsel af te skaf en die offisiere na bewys van bekwaamheid deur die owerheid te laat benoem.

Die stelsel van kiesing van offisiere het daarmee saamgehang, dat die kommandante en veral die veldkornette ook nog amptelike pligte gehad het buite die weermag. Kragtens Art. 123 moes die kommandante en veldkornette voldoen aan die bevele van die landdroste, vir so ver hulle volgens die eise van die wette omtrent die regterlike beheersmag, daartoe geroepe was.

Die regterlike mag is uitgeoefen deur Landdroste, Heemrade en Gesworenes, met toevoeging van klerke en geregsbodes, en so nodig met bystand van die Veldkornette. (Art. 127). Die Landdroste is deur die Uitvoerende Raad aan die volk voorgedra; telkens wanneer die plek van Landdros ope is, sou die Uitvoerende Raad een of twee persone aan die publiek voorstel en binne twee maande moes die goed- of afkeuring van die voordrag skriftelik aan die Uitvoerende Raad meegedeel word. (Art. 128). Die Heemrade is gekies deur die Hof van Landdros-en-Heemrade vir die tyd van twee jaar. Telkens wanneer 'n Heemraad gekies word, sou die keuse 'n maand tot goed- of afkeuring aan die publiek bekend gemaak word. (Art. 129). Die Landdroste sou saam met die Heemrade 'n lys opmaak van die stemgeregtigde burgers van hulle distrikte wat as Gesworenes kon opgeroep word. (Art. 132).

In iedere distrik sou die volgende geregshowe wees: 'n Hof van die Landdros en 'n Hof van die Landdros en ses, of tenminste vier, Heemrade. Bo die distrikshowe sou staan: 'n Hooggeregshof samegestel uit drie Landdroste en twaalf Gesworenes. (Art. 143).

In alle burgerlike sake is uitspraak gedoen en vonnis gevel deur die Landdros, wanneer die bedrag van die eise uiters vyfhonderd Ryksdaalders beloop het. Wanneer ewenwel die vorderings uit skuldbewyse bestaan het, sou die Landdros geregtig wees om uitspraak te doen en vonnis te vel oor sake, waarby uiters 'n bedrag van vyfduisend Ryksdaalders gemoei was.

Die Hof van Landdros-en-Heemrade moes beslis in geskille oor bedrae wat die genoemde te bowe gegaan het. (Art. 150).

In alle lyfstraflike sake sou in eerste aanleg kennis geneem, uitspraak gedoen en vonnis gevel word deur die Hof van die Landdros: wanneer dit oortredings, rusverstorings, ens. betref, waaromtrent geen hoër straf bepaal is nie dan drie maande gevangenis met of sonder geldelike boete, tot 'n beloop van honderd Ryksdaalders; deur die Hof van Landdros-en-Heemrade: wanneer dit sake van wangedrag betref, waaromtrent die strawwe nie hoër loop nie dan drie jaar gevangenis, met of sonder dwangarbeid, en geldelike boete, tot 'n beloop van vyfhonderd Ryksdaalders: en deur die Hooggeregshof: wanneer dit gaan oor misdaad en ander sake, waaromtrent hoër strawwe dan die vermelde moes uitgespreek word. (Art. 163).

Teen die uitspraak of vonnis van die Hof van die Landdros kon beroep gedoen word op die Hof van Landdros-en-Heemrade en vervolgens weer op die Hooggeregshof. (Art. 151).

Omtrent die bepaling van die strafmaat het Art. 164 neergelê: „De Geregtshoven zullen bij de bepaling der

straffen in het oog houden, dat daar dezelfde straf voor den een ligter of zwaarder kan zijn dan voor den ander, het de bedoeling van den wetgever is, om een ieder wegens gelijke schending van wet ook even zwaar te straffen, en dat mitsdien de straffen dienovereenkomstig bepaald moeten worden".

Art. 184 bepaal die aanstelling van Weeshere en die oprigting van 'n Weeskamer om in die voorkomende gevalle van boedels te voorsien.

Omtrent die geldelike beheer meld Art. 208: Solank in die Republiek nog geen Landbank opgerig is nie, sou die Landskatkis in die huis van die President wees onder toesig van die lede van die Uitvoerende Raad, wat daaromtrent die mees geskikte maatreëls sou neem.

Ook die hoofstad en die setel van die regering is in die Grondwet vasgestel en Art. 17 bepaal, dat Potchefstroom, aan die Mooirivier geleë, die hoofplaas van die Republiek, en Pretoria die setel van die regering sou wees. Dit was dieselfde toestand as in Nederland heers, waar Amsterdam die hoofstad en 's-Gravenhage die setel van die regering en die wetgewende vergadering is.[1])

Wat die buitelandse betrekkings betref bepaal Art. 27, dat geen traktaat of bondgenootskap met vreemde moondhede of volke mag aangebied, aangeneem of gesluit word nie dan na bespreking en goedkeuring deur die Volksraad. Dog in dringende gevaar of in oorlogstyd sou, kragtens Art. 28, die beoordeling oor die al of nie raadsame van sodanige traktaat of bondgenootskap aan die Kommandant-Generaal, in oorleg met die krygsraad, oorgelaat word, indien die kommando's in die veld was of daar geen tyd

[1]) Die Unie van Suid-Afrika vertoon by 'n gelykenis tog 'n afwyking van hierdie stelsel en het twee amptelike hoofstede, Kaapstad en Pretoria. Die eersgenoemde is die vergaderplek van die wetgewers, die ander die setel van die regering as uitvoerende landsbestuur.

was om met die Uitvoerende Raad oorleg te pleeg nie. Die briefwisseling met buitelandse moondhede moes deur die President en die Uitvoerende Raad verrig en deur die President en die Staatsekretaris onderteken word. Dit is al. Van die benoeming van gesante en konsuls was in die Grondwet geen sprake nie. Dit was natuurlik inbegrepe onder die reg van die President om die amptenare van die staat te benoem. Van hierdie reg is al vroeg gebruik gemaak deur die benoeming van Prof. Lauts tot konsul van die Suid-Afrikaanse Republiek in Nederland. Die diplomatieke verkeer van die jonge republiek was egter nog maar gering en die aanwysing van 'n gesant by die Europese regerings het agterweë gebly tot in 1884.[1])

---

[1]) In Julie 1855 is deur Koning Willem III aan Prof. J. Lauts *exequatur* verleen as konsul van die Oranje-Vrystaat in Nederland. In 1857 het hy as sulks afgetree en is hy opgevolg deur Mr. C. Hiddingh. Prof. Lauts het toe die amp aanvaar van „diplomatieke agent" van die S. A. Republiek in Nederland en „agent" in die Verenigde State van Amerika. Sedert die tyd het Transvaal deurgaans konsuls in Nederland gehad. Dr. G. B. Clark is in Desember 1884 benoem tot konsul van die S. A. Republiek in Londen en het begin 1885 vir die uitoefening van die amp die vereiste *exequatur* van die Britse regering verkry. Langsamerhand is ook in ander lande Transvaalse konsuls benoem. Die eerste gewone gesant van Transvaal was Jhr. Mr. G. J. Th. Beelaerts van Blokland, wie se benoeming in 1884 later te berde kom.

## HOOFSTUK III.

## DIE STAATSREGTELIKE ONTWIKKELING NA 1858.

Dit was te verwagte, dat die bepalings van die staatsinrigting van 1858 langsamerhand wysiging sou moet ondergaan na mate nuwe behoeftes en verkeerseise die aandag verdien het en verordening in ooreenstemming daarmee nodig was. Na enkele tientalle van jare het die veranderings sodanig vermeerder, dat 'n samestelling van die staatsregtelike bepalings as noodsaaklik beskou is. Hierdie werk is in die tagtiger jare opgedra aan Mr. S. G. Jorissen, regter in die Hooggeregshof, en is, 'n paar weke vòòr sy te vroeë dood, deur die Volksraad goedgekeur by Besluite Artt. 996 tot 1035 van 19 Junie 1889.

In die eerste plek het die mag van die omstandighede die wysiging van die godsdiens-bepalings vereis. Die vriendskaplike verhouding tot die Portugese regering het aanleiding gegee tot herroeping van Art. 21, waarby neergelê was, dat die volk verkies om geen Roomse kerke in sy midde toe te laat nie en ook geen ander Protestantse nie dan die sodanige, waarin dieselfde hoofsom van kristelike geloof geleer word as opgegee in die Heidelbergse Katekismus. Nadat neën-en-vyftig ingesetenes van Potchefstroom 'n versoekskrif aan die regering gerig het om te vra om vryheid van godsdiens vir die Rooms-Katolieke, het President Pretorius besluit om die saak sterk by die Volksraad aan te beveel en is op 1 Junie 1870 deur die Wetgewende Vergadering besluit: „Volkomen vrijheid van godsdienst in dezen staat toe te staan en de

bepalingen in Art. 21 der Grondwet buiten werking te stellen."

Die toeneming van meerdere Protestantse kerkgenootskappe het ook aanleiding gegee tot afskaffing van die staatskerk. As sodanig was by Art. 20 aangewys die Nederduits Hervormde Kerk. Omdat onder President Burgers daaromtrent enige twyfel skyn te geheers het, is die saak vergoed afgehandel by Volksraadsbesluit in September 1876. Toe in 1886 sowel die Nederduits Hervormde as die Nederduits Hervormde of Gereformeerde Kerk byna gelyktydig die versoek aan die regering doen om as staatskerk erken te word, het die Volksraad by besluit geantwoord, dat hy diep deurdronge was van die groot gewig van die werksaamhede van die genoemde kerke vir die heil van die staat, sowel as van die oortuiging, dat die Suid-Afrikaanse Republiek alleen dan kon bloei, wanneer hy steun op die rots van Gods Woord. Die Volksraad sou alles in sy vermoë doen om die kerke in hulle heerlike taak te ondersteun en hulle te beskerm, selfs deur die verlening van stoflike hulp, nodig vir die oprigting van nuwe gemeentes, soos die afstaan van erwe in die verskillende dorpe vir die doel reeds geskied het. In vroeër jare was die band van die staat tot die Nederduits Hervormde Kerk 'n andere, maar dit is die wens van die volk gewees om daarin verandering te bring en die Volksraad moes dié wens eerbiedig. Al het dit nie langer in die mag van die Volksraad gestaan nie, gaan die besluit voort, om aan een van die kerke die voorreg te verleen om „die Kerk van die Staat" te wees, bly tog onverander die verpligting van die staat om alle vroeër aangegane verbintenisse teenoor persone, b. v. wat salarisse betref, te handhaaf.

Die vryheid van godsdiens was egter nog nie volkome nie, want Art. 20 van die Grondwet het nog die bepaling bevat, dat die volk geen ander verteenwoordigers in die

Volksraad sou aanstel nie dan diegene wat lidmate was van 'n Protestantse kerk. Ook die Staatsekretaris moes aan hierdie godsdienstige eis voldoen.

In die Grondwet van 1889 is omtrent die Uitvoerende Mag nader by Art. 56 bepaal, dat dit berus by die Staatspresident, wat aan die Volksraad verantwoordelik sou wees. Die aanduiding van die Eerste Burger van die Republiek as President van die Uitvoerende Raad is verval ten gunste van dié van Staatspresident wat bepaald hoër waardigheid en groter gesag inhou. Die eis, dat die President, solank as hy sy pos beklee, homself nooit na die buiteland mag begewe sonder die toestemming van die Volksraad nie, bly gehandhaaf, maar is verswak met die toevoeging in Art. 58, dat dit die Uitvoerende Raad sou vrystaan om hom in dringende gevalle verlof te gee om buitenslands te gaan vir partikuliere aangeleenthede.

Te danke aan President Th. Burgers is die aanstelling van 'n Onder-President wat volgens Art. 59 optree, wanneer die Staatspresident weens ontsetting uit sy pos, onbekwaamheid weens liggaams- of verstandsgebreke, dood of afwesigheid in die buiteland sy gesag in die staat nie kon uitoefen nie. Die Onder-President is egter nie deur die volk gekies nie. Een van die lede van die Uitvoerende Raad is deur die Volksraad daartoe aangewys.

Merkwaardig genoeg is juis Paul Krüger die eerste man gewees wat hierdie waardigheid beklee het. Hy was die grootste teenstander van President Burgers en veral van dié se planne vir 'n bond van Transvaal met die Engelse gebiede. Krüger het hierdie planne bestry met die oortuiging uit te spreek, dat die sluiting van 'n bond niks anders sou beteken nie dan verlies van die onafhanklikheid van die Republiek.

Burgers wou sy sin in die Volksraad deurdrywe met eers

'n besluit te laat aanneem, dat dié Volksraadslede wat nog nie hulle oorlogsbelasting betaal het nie, uit die Volksraad sou verwyder word as onwaardiges. Hy het hierby die steun gehad van Staatsprokureur Dr. E. J. P. Jorissen, maar die Volksraad het die voorstel verwerp en die President 'n swaar politieke nederlaag besorg.

Dit was waarskynlik na aanleiding hiervan, dat Burgers die oortuiging gekry het, dat die President te weinig mag besit en dat hy aan die Volksraad 'n nuwe Grondwet voorgelê het. Daarin is voorsiening gemaak vir die instel van 'n verantwoordelike Ministerraad, 'n Hooggeregshof en die uitbreiding van die mag en bevoegdhede van die Staatspresident. Die Volksraad was sterk gekant teen hierdie grondwetswysiging, maar het eindelik tog die voorstel aangeneem. Die volk egter, wat die beslissing moes gee, het die nuwe grondwet-voorstel verwerp. (Gedenkschriften, bl. 73, 74).

Waar Art. 68 van die ou Grondwet die verdediging van elke wetsvoorstel in die Volksraad opgedra het aan die President, moes hy later kragtens Art. 64 met die toeligting en verdediging van die voorstelle van wet allereers dié amptenare belas, onder wie se afdeling van diens die betrokke saak tuisbehoort. Hierdie reëling sou ongetwyfeld 'n vryer bespreking van die wetsvoorstelle ten gevolge gehad het dan wanneer hulle deur die President bepleit is. Sy aanhangers en teenstanders is daardeur in staat gestel om hulle aandag meer aan die strekking, inhoud en moontlike gevolge van die wetsvoorstel ten aansien van die algemene staatsbelang te wy dan aan die persoonlike wense van die President. Die bespreking kon ook veel vrugbaarder en die beoordeling veel suiwerder wees, wanneer die toeligting en die besonderhede verskaf en die vrae en besware beantwoord is deur die deskundige op die betrokke gebied van staatsbeheer.

Die beswaar, dat die persoon wat die saak moes bepleit, nie regstreeks aan die Volksraad verantwoordelik sou wees nie, is ondervang deur die bepaling van Art. 82. Dit sou naamlik die Staatspresident vry staan om by voorkomende belangrike sake die hoofamptenare uit te nooi om in die Uitvoerende Raad teenwoordig te wees by die behandeling van die onderwerp wat hulle afdeling regstreeks aangaan. Die hoofamptenaar sou dan in die Uitvoerende Raad 'n stem hê, sou mede-verantwoordelik wees vir die genome besluit en dit mede-onderteken. Langs hierdie weg het die hoofamptenare die betekenis van verantwoordelike ministers verkry. Kragtens Art. 83 was hulle: die Staatsprokureur, die Tesourier, die Ouditeur, die Superintendent van Onderwys, die Weesheer, die Registrateur van Aktes, die Landmeter-Generaal, die Posmeester-Generaal, die Hoof van die Mynwese, die Direkteur van die Telegraafdiens en die Hoof van Openbare Werke.

Die Suid-Afrikaanse Republiek het dus vir die algemene staatsbeleid 'n heel klein ministerraad gehad met die President as voorsitter, maar een wat homself kon aanvul met een of meer hoofamptenare na gelang van die tegniese eise van die openbare diens. Die algemene beleid het berus by die President en die Uitvoerende Raad. Die hoofamptenare kon afsonderlik verantwoordelik gemaak word vir die onderdele van die verskillende takke van diens. Die feit, dat in die lys van hoofamptenare een vir die belangrike tak van landsverdediging nie voorkom nie, is daaraan te wyte, dat die Kommandant-Generaal in sy betrekking reeds sitting gehad het in die Uitvoerende Raad. (Art. 66). Hy het daarin uitgebreide bevoegdhede geniet. Die landsverdediging is van soveel belang geag, dat dit in sy geheel by die Uitvoerende Raad berus het.

Kragtens Art. 82 sou die President sy mag uitoefen met die Uitvoerende Raad, maar dit skyn tog nie of daar gesamenlike politieke verantwoordelikheid vir die lede van die Uitvoerende Raad bestaan het nie, want die President sou saam met slegs twee lede die werk kan voortsit en buitendien was hulle vir verskillende tydperke gekies en nie onderhewig aan die gesag van 'n kabinetsvormer nie. Eenparigheid van stemme was slegs vereis by oorlogsverklaring en by die bekragtiging van doodvonnisse. 'n Onverantwoordelike staatshoof, soos dit in Frankryk in swang is, was die President nie.

Die Sekretaris van die Uitvoerende Raad dra kragtens besluit van die Volksraad sedert 1873 die naam van Staatsekretaris. In 1889 kry hy hulp in die persoon van 'n „Notulenhouder". Dit is deur die regeerders besef, dat die heer W. E. Bok nie meer opgewasse was teen die toenemende belangrikheid van die werk van die Staatsekretaris nie. Derhalwe is die Staatsprokureur, Dr. W. J. Leyds, tot daardie pos gekies. Maar hy wou alleen die betrekking aanneem, wanneer op andere wyse voorsiening gemaak is vir die heer Bok wat vir homself in die moeilike dae van die vryheidstryd geen ontbering en opoffering terwille van die Republiek gespaar het nie.[1]) Dr. Leyds het derhalwe daarop aangedring, dat die heer Bok lid van die Uitvoerende Raad sou bly as notulehouer en sulks is geskied, maar pas na 'n heftige stryd daaroor in die Volksraad. Op hierdie wyse is die Uitvoerende Raad met één lid uitgebrei.

Vir oorlogsverklaring vereis Art. 84 die eenparige beslissing

---

[1]) Na aanleiding hiervan moet beslis 'n woordjie van hulde gewei word aan Mevr. Bok, wie se heldhaftige houding tydens die eerste inlywing van Transvaal bepaald van groot invloed gewees het op die gedrag van haar man. Sy is deur die Engelse in die tronk gestop en het daar veel deurstaan, maar sy is onder alles bewonderenswaardig moedig en trots gebly.

van die Uitvoerende Raad. Die Kommandant-Generaal kon dus 'n oorlogsverklaring belet, al was die President en die ander lede van die regering ten gunste daarvan. Hierdie mag het egter enige ander lid van die Uitvoerende Raad ook gehad. Dan sou die Volksraad moet beslis. Vòòr die verklaring van oorlog, moes die regering, so moontlik, eers die Volksraad byeenroep. Die oppertoesig oor die kruitbergplase en kanonne van die staat het berus by die President. (Art. 78). 'n Vredestraktaat het die goedkeuring van die Volksraad behoef. (Art. 67). Volgens Art. 94 het die Republiek 'n algemene landspoliesie en 'n afdeling swaargeskut as staande leër ingestel om naas die gewapende burgermag vir die handhawing van die orde en die verdediging teen gevaar van buite te sorg.

Aangaande buitelandse sake is in die nuwe grondwet nie veel gewysig nie, hoewel die betrekkings van die Republiek met vreemde moondhede na 1884 groot uitbreiding ondergaan het. Insake die sluiting van verdrae eis Art. 24 nog die goedkeuring en vasstelling deur die Volksraad, maar onder toevoeging van 'n uitsondering vir die verdrae wat die regering by wet of volksraadsbesluit gemagtig was om aan te gaan. Dit het veral vir uitleweringsverdrae gegeld.

Die regterlike mag het 'n aanmerklike aanvulling ondergaan. Dit word nie meer eenvoudig vermeld, dat die uitoefening geskied deur Landdroste, Heemrade en Gesworenes nie, maar dat die volk die regspraak toevertrou aan: (a) 'n Hooggeregshof; (b) 'n Rondgaande Hof; (c) die landdroste en sodanige andere amptenare as deur die wet met regterlike bevoegdheid sou beklee word. Die hoofregter en die strafregters moes behoorlik in die regte „gepromoveer" wees. Die Openbare Ministerie van die Publieke Vervolging het berus by die Staatsprokureur en onder sy toesig by die publieke aanklaers

van die verskillende distrikte. Die lede van albei eerste howe is vir hulle lewe aangestel. Die wet reël vir hulle die wyse, waarop by wangedrag of onbekwaamheid hulle ontslag, eervol of nie, sou verleen word. Aan hierdie bepaling is voldoen by besluit van die Eerste Volksraad op 23 Augustus 1894. In die Grondwet van 1896 is die reëling hiervan volledig opgeneem. Die Grondwet van 1889 is ook wat beknoptheid en opstelling van die artiekels betref 'n groot vooruitgang op die van 1858. Die aantal artiekels is verminder van 220 tot 159. In baie gevalle meld 'n artiekel dan slegs, dat die betrokke saak deur die wet sou gereël word. Dit gebeur onder andere met die inkomste van die staat en die belastings aan die ingesetenes opgelê. Enkele belastings is egter nog by name genoem. Een hiervan was die dubbele belasting wat opgelê is aan diegene wat buite die Republiek woonagtig was en in die Republiek onbewoonde gronde of plase in eiendom besit het.

Elders wonende grondspekulateurs is dus deur Transvaal nie aangemoedig nie.

In 1896 is in die Grondwet weer enige wysigings aangebring ooreenkomstig die eise van die tyd. Die aantal artiekels is vermeerder tot 183, vernaamlik as gevolg van die instelling van die Twede Volksraad.

Onverander in die Grondwet het in die eerste plek gebly Art. 19 wat sedert 1858 gelui het: „Vrijheid van drukpers is toegestaan, mits de drukker en uitgever verantwoordelijk blijven voor al de stukken die eereschennis, beleediging of aanranding van iemands karakter bevatten". Maar die Perswet (No. 26, 1896) het hierin verandering gebring en deur bepaalde beperkings op die vryheid van drukpers 'n heftige stryd laat ontstaan tussen die Uitlanders en Engeland aan die een en die Republikeinse regering aan die ander kant.

Die bepalings van die wet was op almal in die Republiek van gelyke toepassing, maar het veral die Engelse blaaie betref wat van die vryheid misbruik gemaak het om die gesag van die owerheid te ondermyn en om inmenging van Engelse kant in die inwendige sake van die Republiek in te roep.

In die ontwerp-grondwet van 1899 is die bepaling vereenvoudig en is slegs vermeld: „Vrijheid van drukpers is toegestaan, behoudens ieders verantwoordelijkheid volgens de wet". (Art. 17).

In geen van die grondwette is die vryheid van vereniging en vergadering of van persoon uitdruklik neergelê nie, maar in Art. 8 het gestaan: „Het volk eischt de meest mogelijke maatschappelijke vrijheid . . .". Die onafhanklikheid van die regspraak en die reg van beroep op die Hof by gemeende krenking van regte, was gewaarborg in Art. 15, terwyl Art. 6 sê: „. . . . Allen die zich op het grondgebied dezer Republiek bevinden, hebben gelijke aanspraak op bescherming van persoon en goederen". Die ontwerp-grondwet van 1899 het hierin aanvulling beloof met Art. 18: „Het recht van allen, die in de Republiek verblijf houden, tot vereeniging en vergadering wordt erkend. De wet regelt en beperkt de uitoefening van dat recht in het belang der openbare orde".

In Wet No. 6 van 1894 is die reg van die ingesetenes op vereniging en vergadering duidelik bepaal, maar nie sonder die nodige beperkings in belang van die openbare orde nie. Vereniging en vergadering word verbied aan persone wat ten doel het: oortreding van die wette, skending van die regte van andere, stoornis van die openbare rus en aanranding van die goeie sede. Verder het die poliesie steeds toegang tot alle openbare vergaderings en kon hulle die aanwesiges beveel om uiteen te gaan. Vir vergaderings in

die ope lug was uitdruklike toestemming op voorafgedane aanvraag nodig. Wie aan 'n verbode vereniging deelgeneem het, was strafbaar.

Wat die onderwys betref het die regering van die Republiek uitgegaan van die beginsel, dat dit die taak van die ouers was om te sorg vir die opleiding van hulle kinders en het daarom sy bemoeiing, wat die skoolwese aangaan, bepaal tot die aanmoedig en ondersteun van „particulier initiatief" by die burgery deur geldelike bydrae tot ondersteuning van skole. Hierdie beginsel is neergelê in Wet No. 8 van 1892. Die regeringstoelae is egter alleen verskaf aan skole, waar onderwys gegee is in die Nederlandse taal en ooreenkomstig Protestants-kristelike beginsels.

Al wat die Grondwet omtrent onderwys bevat het, was die bepaling van Art. 21: „Het volk verlangt de opbouw, bloei en de welvaart van den Staat en uit dien hoofde voorziening in de behoefte aan schoolonderwijzers". In die ontwerp-grondwet van 1899 is eenvoudig neergelê: „Het geven van onderwijs is vrij, behoudens het toezicht van den Staat bij de wet te regelen . . ." (Art. 136).

Die onafhanklikheid van die regterlike mag is neergelê in Artt. 15 en 82.

Regters word vir hulle lewe benoem teneinde hulle vry te maak van die vrees, dat uitsprake kon lei tot ontslag, wanneer dié mag indruis teen die begeertes van die uitvoerende mag. Maar met menslike feilbaarheid is rekening gehou. Volgens Art. 115 sou die wet 'n reëling gee van die wyse, waarop by wangedrag of onbekwaamheid hulle ontslag sou verleen word. Dit is, soos reeds gemeld, geskied by besluit van die Eerste Volksraad op 23 Augustus 1894. In 1896 is hieromtrent in Art. 86 van die Grondwet nader bepaal:

„De Staatspresident, leden van den Uitvoerenden Raad en die van het Hooggerechtshof staan terecht:

„a. Wegens misdaden en overtredingen voor den gewonen rechter;

„b. Wegens ambtsmisdrijven, wangedrag of onbekwaamheid voor een bijzonder Hof.

„De aanklacht wegens ambtsmisdrijven, wangedrag of onbekwaamheid geschiedt schriftelijk:

„a . . . . (gaan oor ontslag van Pres. en Lede van Uitv. Raad).

„b. Voor de leden van het Hooggerechtshof bij de Regeering, die, indien zij overtuigd is, dat er redelijke gronden zijn voor de aanklacht, met advies en consent van den Uitvoerenden Raad, het betrokken lid dadelijk in zijn ambt schorst en daarvan schriftelijk kennis geeft aan den Voorzitter van den Eersten Volksraad, welke Volksraad maatregelen neemt voor de samenstelling van het bijzondere Hof.

. . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . .

„Het bijzondere Hof voormeld zal samengesteld zijn uit vijf leden van den Eersten Volksraad, daartoe door dat lichaam gekozen, en uit hoogstens vier leden van het Hooggerechtshof door dat Hof daartoe aangewezen, uitgezonderd het lid of de leden die in staat van beschuldiging zijn gesteld.

. . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . .

„De Regeering ontzet het veroordeelde lid van het Hooggerechtshof".

Dat in die besondere hof die oorwig aan die kant van die Volksraad was, is nie te verwonder nie. Die Eerste Volksraad was immers die hoogste gesag van die land, daartoe aangewys deur die soewereine volk.

Die vernaamste wysiging wat die Grondwet in 1896 ondergaan het, was dié na aanleiding van die instelling van die Twede Volksraad. Die wetgewing was nie slegs meer in hande van 'n Volksraad nie, maar „van eene Volksvertegenwoordiging, bestaande uit eenen Eersten en eenen Tweeden Volksraad". (Artt. 12, 26).

In ooreenstemming met hierdie maatreël moes 'n groot aantal artiekels gewysig of bygevoeg word. Weens die besondere aard van die Twede Volksraad was nie die hele Volksverteenwoordiging die hoogste gesag van die land nie, maar slegs die Eerste Volksraad. (Art. 27).

Die Twede Volksraad is ingestel by Wet No. 4 van 1890.

Hierdie onderwerpe van staatsinrigting word slegs aangestip, omdat 'n breedvoerige bespreking daarvan buite die bestek van hierdie werk val. Dié egter wat 'n bron van stryd uitgemaak het tussen die ou en die nuwe bevolking en, as gevolg hiervan, tussen Engeland en die Republiek, kom later vir nadere oorweging in aanmerking.

Reeds is hier en daar melding gemaak van die ontwerp-grondwet van 1899. 'n Nadere bespreking daarvan is nodig.

As gevolg van die stryd tussen die Regterlike en die Wetgewende Mag is begin 1897 'n kommissie benoem om verbetering te bring in die staatsreëling en 'n nuwe grondwet te ontwerp. Die kommissie het nie 'n eenvoudige of 'n maklike taak gehad nie. Hulle was dan ook eers in Julie 1899 gereed met 'n verslag oor hulle arbeid en 'n ontwerp wat dadelik in behandeling geneem is en einde Augustus gereed was vir openbare bekendmaking. Oor die algemeen is die bewoording van die bepalings en die rangskikking van die artiekels verbeter. Alles wat nie in 'n eintlike grondwet tuishoort nie, is weggelaat, sodat die ontwerp slegs 142 artiekels bevat het in plaas van die 183 van die Grondwet van 1896. Bowendien is deur die Volksraad nog drie artiekels geskrap.

Een van die vernaamste doeleindes van die nuwe grondwet was om verduideliking en verbetering aan te bring in die toestand van die regterlike mag en tewens om 'n einde te maak aan die toepassing van die toetsingsreg deur lede van die Hof. Hierdie doel is nagestreef in artiekels 20, 62 en

120 van die ontwerp. Art. 20 het bepaal, dat onder „wet" sou inbegrepe word „volksraadsbesluit", terwyl Art. 62, ewenas Art. 80 van die Grondwet van 1896, neergelê het dat die wetlike krag van 'n wet of besluit, soos deur die President in die Staatskoerant openbaar gemaak, nie mag betwis word nie. 'n Nog duideliker verbod van die toetsingsreg het Art. 120 bevat: „Ieder lid van een gerechtshof..... is een rechterlijke ambtenaar en moet rechtspreken volgens de wet. Het zal hem niet vrijstaan te weigeren een wet toe te passen, omdat het volgens zijn oordeel naar vorm of inhoud strijdt met de Grondwet".

Hierby het aangesluit Art. 141 wat voorsiening gemaak het vir die besondere wyse, waarop die Grondwet kon verander word, sodat 'n bepaling van die Grondwet nie meer eenvoudig deur 'n gewone wet of selfs 'n besluit opsy geset sou kan word nie. „Elk voorstel tot verandering in de Grondwet wijst de voorgestelde verandering uitdrukkelijk aan. Het voorstel zal niet geacht worden te zijn aangenomen, tenzij in twee achtereenvolgende gewone jaarlijksche zittingen van den Eersten Volksraad de meerderheid der uitgebrachte stemmen zich daarvoor heeft verklaard...."

In verband met die ontwerp-grondwet van 1899 verdien ook nog vermelding van die wyse, waarop President Krüger blyk gegee het van die onbekrompenheid en vrysinnigheid van sy staatkundige opvattings. In Art. 31 is die hoedanighede vir lidmaatskap van die Volksraad opgesom. Daaronder het voorgekom die vereiste van Protestant te wees. Die Volksraad het dit goedgekeur, maar vir die President het 'n dergelike bepaling glad nie aangestaan nie, omdat hy van oortuiging was, dat ook Rooms-Katolieke en Jode reg gehad het op sitting in die wetgewende vergaderings. Hy gee dus in 'n brief aan die Volksraad aan die hand om die woord

„Protestant" te vervang met: „die aan de openbaring Gods door Zijn woord in den Bijbel gelooven".

In die toeligting van sy voorstel sê die President o. a.: „.... Die uitsluiting heeft reeds den schijn van vervolging en strijdt tegen den Christelijken loopbaan en Christelijke liefde. Dat was niet het beginsel des Heilands.... Als men een Roomsche uitsluit en alle Protestanten toelaat, wordt uit het oog verloren, dat er in onze dagen Protestanten zijn die godloochenaars zijn en eenvoudig op den naam Protestant in tegenstelling van Roomsch zich beroepen". (Notulen van den Eersten Volksraad van 1899, bl. 845).

Die Raad het besluit om hierdie wenk van die President tesame met die ontwerp aan die oordeel van die volk te onderwerp op die gebruikelike wyse van openbare bekendmaking.

Voordat dit egter sover gekom het, was die Suid-Afrikaanse Republiek gewikkel in die groot worstelstryd om sy bestaan.

---

## HOOFSTUK IV.

### STRYD TUSSEN REGTERLIKE EN WETGEWENDE MAG.

### (Die Toetsingsreg).

Die bewering, dat aan die Hooggeregshof die bevoegdheid toekom om wetgewende bepalings van die Volksraad vir hulle geldigheid te toets aan die Grondwet, is in Transvaal vir die eerste keer gemaak in 1884.

Die regering het gemeen om aanspraak te hê op die terugtransporteer van 45 plase deur die eksekuteurs van wyle Alexander McCorkindale. Hierdie saak het sy oorsprong gehad in 'n ooreenkoms in 1864 aangegaan tussen die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek en die heer A. McCorkindale ten behoewe van 'n maatskappy wat opgerig sou word, maar nooit opgerig is nie. Op 4 November 1881 het die Volksraad besluit: „De Volksraad ...... gaat er na rijp beraad toe over om ...... zich met de schikking of het kontrakt, door de Regeering op 17 Januarie 1877 met de executeuren van den boedel gemaakt of gesloten, te vereenigen, onder voorbehoud, dat alle rechten en aanspraken, die de Regeering in gemeld kontrakt op genoemden boedel moge hebben onverwijld zullen worden gehandhaafd; dat de betaling van alle nog verschuldigde sommen door de executeuren onmiddellijk worde geëischt, en dat in geen geval zal worden toegelaten, dat er meer grond zal worden toegestaan dan waarop in overeenstemming met de gemaakte kontrakten aanspraak kan worden gemaakt, dat is op 200 plaatsen van 6000 akkers, zooals in het oorspronkelijk kontrakt vermeld". (Gbk. No. 1, 1898, bl. 1 en 2).

Later is deur die Uitvoerende Raad 'n kommissie benoem teneinde uit te vind op hoeveel grond die boedel McCorkindale geregtig was. Die kommissie het die here Erskine en Straker as verteenwoordigers van die boedel ontmoet en tot die oortuiging gekom, dat die blok grond genaamd Londina 45 plase meer bevat het dan waarop die boedel reg gehad het. Op 22 Januarie en weer op 25 Februarie 1884 skrywe die Staatsekretaris aan die eksekuteurs en versoek hy die terugtransporteer op naam van die regering van die gemelde 45 plase. Hieraan is geen gevolg gegee nie. Die Uitvoerende Raad besluit op 11 Maart 1884 — tydens die waarnemende presidentskap van die heer P. J. Joubert weens die afwesigheid van President Krüger in Europa — om die Registrateur van Aktes te gelas om geen deel van die 45 plase van die naam van die boedel af te transporteer of te verswaar nie; en om die Landmeter-Generaal te gelas om geen kaarte van enige gedeelte van die 45 plase goed te keur nie, solank deur die eksekuteurs in die boedel geen gevolg gegee is aan die versoek van die regering om die saak in der minne te skik of totdat deur die Volksraad verdere aanwysings omtrent die saak aan die regering verstrek is nie.

Hierteen het die eksekuteurs hulleself beswaard gevoel en hulle verkry 'n bevel *nisi*[1]) van regter Brand om die Staatsekretaris N. O. op te roep om redes aan te toon, waarom die regering nie die Uitvoerende Raadsbesluit sou terugtrek en waarom die regering nie beveel sou word om voort te gaan met 'n aksie teen die boedel van McCorkindale nie. Op die dag van inlewering van die bevel *nisi* het die regters

---

[1]) 'n *Rule nisi* is geen uitspraak nie, maar 'n kennisgewing van die regter, dat hy van plan is om 'n sekere uitspraak te doen en die gedaagde in staat stel om op 'n bepaalde tyd aan die Hof redes aan te toon, waarom die regter die voorgenome uitspraak nie sal doen nie.

in die loop van die redenering te kenne gegee dat hulle van gevoele was, dat die Uitvoerende Raad sy mag te buite gegaan het deur die besluit te neem waarteen gekla word. Indien die regering van oordeel was, dat hulle reg het op die transport van die 45 plase en dat die belange van die staat gevaar loop, dan het dit hulle vry gestaan om 'n interdik van die Hof of van 'n Regter in Kamers te versoek om die Registrateur van Aktes en die Landmeter-Generaal te gelas om geen transporte of kaarte van enige deel van die 45 plase in te skrywe of goed te keur nie, hangende nadere stappe deur die regering. Deur uitstel van die saak gee die Hof die regering die geleentheid om die besluit terug te trek en die interdik tot beskerming van die regte van die Staat aan te vra. Die regering het egter nie behoefte gevoel aan die terugtrek van die besluit nie. Die Hof gee sy leedwese daaroor te kenne, en sou later 'n skriftelike vonnis wys.

Maar voordat dit kon geskied, kom die Volksraad byeen en neem weer die McCorkindale-saak in behandeling. Op aanbeveling van 'n kommissie van drie lede besluit die Volksraad om die besluit van die Uitvoerende Raad van 11 Maart 1884 goed te keur op grond daarvan, dat die volksraadsbesluit van November 1881 die regering belet het om die weg van regte in te slaan. Die Volksraad het verder besluit, dat die 45 plase deur die regering van die eksekuteurs sou teruggeëis word en desnoods die eksekuteurs daartoe in regte te dwing. Op 12 September bring die waarnemende Staatsprokureur gemelde volksraadsbesluit tot die kennis van die Hof onder die mening, dat die saak daarmee feitlik tot 'n einde gekom het. (Gbk. No. 1, 1898, bl. 2).

Die advokate van die eksekuteurs egter was van 'n ander gedagte en versoek verlof om die punt te beredeneer, of nl. volgens wet die Volksraad bevoeg was om sodanige

besluit te neem en homself kon inlaat met 'n hangende saak, waarin nog geen uitspraak geval is nie. Hulle was van mening, dat 'n volksraadsbesluit van bowegenoemde aard geen krag van wet het nie en dat derhalwe die Regbank nie verplig was om daaraan gevolg te gee nie. Hierdie versoek is deur die Hof toegestaan en die punt is beredeneer.

Advokaat S. G. Jorissen, seun van Dr. E. J. P. Jorissen, het namens die eksekuteurs aangevoer, dat 'n volksraadsbesluit geen krag van wet het nie, omdat die bepaling van Art. 12 van die Grondwet — dat ontwerpwette drie maande vooraf moes openbaar gemaak word — by die totstandkoming van volksraadsbesluite nie in ag geneem word nie. „Waar deze bepalingen niet zijn nagekomen, is die uiting van den wil des Volksraads geene wet". Die Grondwet, redeneer hy verder, staan nie op dieselfde voet as 'n gewone wet nie. Deur die Grondwet het die volk die Wetgewende Mag in hande van die Volksraad gestel onder sekere beperkings, wat die Volksraad nie mag veronagsaam nie. Die Volk, en nie die Volksraad nie, is die Soewereine Mag van die land. Indien die Volksraad daartoe oorgaan om 'n wet of besluit aan te neem in stryd met die Grondwet, dan het die Hooggeregshof die bevoegdheid om sodanige wet of besluit nietig te verklaar. Deur middel van die Grondwet het die volk die Volksraad met 'n sekere mandaat vertrou wat in ag geneem moet word by die maak van wette. Gaan die Volksraad hierdie mandaat te buite, dan is dit die plig van die Hooggeregshof om tussenbeie te kom en te sien, dat die Grondwet nie geskend word nie. Wanneer, gaan die heer Jorissen voort, die Amerikaanse stelsel nie in Transvaal van toepassing sou wees nie en dat 'n volksraadsbesluit wel krag van wet het, dan moet daarop gewys word, dat die Volksraad die Grondwet nie deur middel van 'n wet of besluit

kon verander nie, tensy die Volksraad dit uitdruklik verklaar, daar die Grondwet nie stilswygend kon verander word nie. Wanneer selfs toegegee word, dat die Volksraad die Grondwet stilswygend kon verander, dan moes bedag word, dat geen besluit bindend op die Hof kon wees nie wat voorgee om homself in te laat of in werklikheid homself inlaat met 'n saak *sub judice*, daar soiets 'n bemoeiing met die onafhanklikheid van die Hof sou wees wat in die Grondwet neergelê en gewaarborg is (Artt. 15, 62, 143). Die Hooggeregshof is geroepe om sy onafhanklikheid te handhaaf. Indien dit nie gedaan word nie, is daar 'n einde aan die vryheid en onafhanklikheid van die volk. Verder is nog aangevoer, dat selfs „Bijlage No. 2" tot die Grondwet 'n volksraadsbesluit nie tot wet verhef nie, omdat die bepaling van die bylae slegs 'n oorgangsmaatreël was. (Gbk. No. 1, 1898, bl. 3.)

Hoofregter J. G. Kotzé het geantwoord, dat nie ontken kon word, dat 'n volksraadsbesluit van 'n algemene aard wat nie gegrond was op dringende noodsaaklikheid of geen uitstel kon ly, strydig sou wees met die gees van die Grondwet en die Reglement van Orde nie. Maar, indien 'n volksraadsbesluit as wet moes beskou word, dan was die volk verplig om homself dienooreenkomstig te gedra, sonder dat dit die geleentheid gehad het om sy besware teen die genome besluit, deur middel van versoekskrif, by die Volksraad bekend te maak. Dit lê egter in die aard van die saak, dat 'n volksraadsbesluit nie drie maande tevore kon openbaar gemaak word nie en dit volg nog nie, dat 'n volksraadsbesluit, enkel omdat dit 'n besluit is, geen krag van wet sou hê nie. Dit was voldoende om na die plaaslike wette te verwys, wat syns insiens, genoegsaam aangetoon het, dat 'n volksraadsbesluit krag van wet het. Hy beroep homself juis op „Bijlage No. 2" van die Grondwet om dit verder te staaf, hoewel

hy graag wou toegee, dat gemelde bylae slegs voorsiening gemaak het vir regsake wat òf hangende was òf reeds beslis was in die jaar 1859, toe hierdie bylae deur die Volksraad goedgekeur is. In Art. 220 van die Grondwet egter vind hy die volgende bepaling: „Alle vroegere wetten en besluiten, strijdig met den inhoud dezer wetten, worden geheel buiten werking gesteld". Hier word dus deur die Grondwet self besluite, nl. volksraadsbesluite, op gelyke voet met wette gestel. Dit blyk nog duideliker uit „Bijlage No. 1" tot die Grondwet, alwaar in die inleiding en in Art. 1 volksraadsbesluite as wet beskou word. Dus sê Art. 1: „Het Wetboek van Van der Linden blijft (voor zoover zulks niet strijdt met de Grondwet, andere wetten of Volksraadsbesluiten) het Wetboek van dezen Staat". Art. 78 van die Reglement van Orde, ofskoon dit nie in soveel woorde bepaal dat volksraadsbesluite wet is nie, vereis tog bekendmaking van sodanige besluite ewenas in die geval van goedgekeurde wette, tot algemene kennisneming en leiding. „Ik kan derhalve tot geen gevolgtrekking komen dan dat, volgens onze lokale wetten, Volksraadsbesluiten, behoorlijk gemotiveerd en gepubliceerd, kracht van wet hebben. Zoodanige besluiten zijn altijd als wet beschouwd geworden en het is nu maar voor het eerst, na 1858, dat dit betwist is". (Gbk. No. 1, 1898, bl. 4).

Die bewering van advokaat Jorissen, dat in die Grondwet die Wetgewende Mag deur die Volk aan die Volksraad, onder sekere beperkings, toevertrou is; dat die Volksraad gehoue was om dié bepalings te eerbiedig en dat dit die plig van die Hooggeregshof was om tussenbeie te kom en te sien dat die Grondwet nie geskend word nie, beantwoord Hoofregter Kotzé op die volgende wyse. Die Kongres en die Hooggeregshof van die Verenigde State van Amerika is albei in die lewe geroep deur die Grondwet en aan albei is sekere magte deur die Grondwet verleen. Die bevoegdheid

van die Kongres is bepaal deur die Grondwet en indien dit die perke daarvan te buite gaan, dan het die Hooggeregshof onder die Grondwet die mag om tussenbeie te kom en 'n wet nietig te verklaar. Maar die voorbeeld van Amerika kon in Transvaal nie gevolg word nie. Die wette moes uitgelê word soos hulle in Transvaal gevind is en nie volgens die voorbeeld deur Amerika verskaf nie. Die Transvaalse Grondwet en regeringstelsel is op heel andere lees geskoei dan die van Amerika. Is eenmaal beslis dat, volgens plaaslike wette, 'n behoorlik genome volksraadsbesluit krag van wet het, dan moes die Hof daaraan gevolg gee. Die Grondwet van die Suid-Afrikaanse Republiek kon nie gesê word in 'n hoëre rang te staan dan enige andere wet deur die Volksraad goedgekeur nie. Dit behoort nie so te wees nie, maar sulks is ongelukkig die geval. In Artt. 12 en 29 van die Grondwet word verklaar: „de Volksraad is het Hoogste Gezag, de souvereine Wetgevende Macht des lands". Herhaalde male nå 1858 is die Grondwet deur die Volksraad, ewenas enige andere wet gewysig en ofskoon dit wenslik mag wees, dat die Grondwet nie op gewone wyse verander sou word nie, bestaan daar geen wet of bepaling wat sulks verbied nie. En selfs as in hierdie opsig deur die Grondwet voorsien is, sou die Volksraad daartoe nie wetlik nie, maar slegs sedelik verplig wees. Dit was ook duidelik, dat die Hooggeregshof geen mag (soos in Amerika) besit om 'n wet of volksraadsbesluit as strydig met die Grondwet af te keur nie. So 'n bevoegdheid word nie aan die Hof deur die Grondwet gegee nie en, indien die Hof vir homself hierdie mag aanmatig, sou hy homself bo die Volksraad verhef, wat bepaald onwettig en teen die Grondwet sou wees. Dit is die Hoofregter dus gebleke, dat die Volksraad van die Republiek nie gelyk staan met die Kongres van die Verenigde

State van Amerika nie, maar liewers, alhoewel in kleinere mate, dieselfde plek in Transvaal inneem as deur die wetgewing (d.w.s. die Koning en die twee Huise van die Parlement) van Groot-Brittanje, of die Koning en die State-Generaal van Nederland, beklee. Die Hoofregter haal dan verskeie werke van regsgeleerde gesag aan tot stawing van sy mening, dat die Wetgewende Mag die Soewereine of Hoogste Gesag in die land is. Dit word dikwels gesê, gaan hy voort, dat in die Republiek die Volk Koning is. Dit is alleen in sedelike sin waar, maar nie ook in wetlike sin nie. 'n Voorsiening dat 'n later parlement of wetgewende mag nie van die bepalings van 'n wet sal afwyk nie, is nie wetlik bindend op sodanige parlement nie. Dit is slegs in die aard van 'n aanbeveling of raad deur 'n vorige parlement aan sy opvolgers gegee wat 'n later parlement mag volg of nie, na dit mag goedvind. So ook met die bepaling van Art. 12 in die Transvaalse Grondwet neergelê, dat voorgestelde wette drie maande vooruit openbaar moes bekend gemaak word, voordat hulle in behandeling sou geneem word. Hierdie voorsiening deur die Volksraad van 1858 gedaan is slegs aanwysend en in die aard van raad deur die wetgewende liggaam aan sy opvolgers gegee. Daar is niks wat 'n later Volksraad belet om sodanige voorsiening op een of ander tyd te wysig of te herroep of 'n wet, nie ooreenkomstig hierdie artiekel vooraf bekend gemaak, goed te keur nie. As wetgewer kon 'n Volksraad sy opvolgers nie deur enige beperking wetswyse verbind nie.

Dit is die logiese gevolgtrekking, waartoe 'n mens geraak, indien eenmaal beslis is dat die Volksraad, die Soewereine of Wetgewende Mag, die Hoogste Gesag van die land is. Daar dit so is, staan die Grondwet van die Suid-Afrikaanse Republiek teenoor die Volksraad volkome op gelyke voet met elke ander wet. Herhaalde male is die Grondwet op

gewone wyse verander. Geen mandaat of volmag is deur die Grondwet aan die Volksraad gegee, die terme waarvan dit wetlik verplig is om na te kom nie. 'n Besluit van die Volksraad dus, ofskoon nie in die gewone vorm van 'n wet voorgestel nie, is wet, indien maar duidelik blyk dat die wetgewing van mening was, dat dit as wet geërbiedig sou word, want die wil van die wetgewer is wet. (Gbk. No. 1, 1898, bl. 5).

Buite die wetgewer is daar geen hoër mag om te oordeel of 'n wet volgens die Grondwet tot stand gekom het nie. Die wetgewing in Nederland is ook die hoogste of soewereine gesag van die land en dit is duidelik dat, as die regter kan oordeel oor die grondwettigheid van een of ander wet, die wetgewing eenvoudig nie meer soewerein is nie, maar inteendeel aan die regterlike mag onderworpe. Stel eens, dat die wetgewer selfs in 'n wet bepaal, dat dit volgens Grondwet tot stand gekom het, maar die regter verklaar die teenoorgestelde, sou 'n mens dan antwoord, dat die soewereine wetgewer vir die regbank moet wyk? Geensins, want daardeur sou die regter homself stellig bo die soewereine of opperste mag wil verhef en sou die wetgewer tegelykertyd soewerein en onderdaan wees. Was dit anders, dan sou die regter op die gebied van die wetgewer tree. Hy sou nie alleen iets afkeur nie, maar ook tegelyk iets in die plaas daarvan toepas. Logies beskou kon geen onderskeid getrek word, sover dit die bevoegdheid of mag van die soewereine wetgewing betref, tussen 'n gewone wet en 'n grondwet nie. 'n Mens sou anders met eweveel rede kon beweer, dat die soewereine wetgewing van Groot-Brittanje nie bevoeg was om die *Magna Charta* te herroep of 'n wet in stryd met daardie edele gedenkteken van vryheid, goed te keur nie. Gaan die wetgewer daartoe oor om sulks te doen, dan kon 'n mens sy handeling onsedelik en ongrondwetlik

noem, maar onwettig sou dit nie wees nie. Dit is en bly wet. (Gbk. No. 1, 1898, bl. 7).

Die Hoofregter kon homself ook nie verenig met die redenering, dat 'n bepaling in die Grondwet nie deur 'n latere wet of volksraadsbesluit stilswygend kon verander word nie. Dit is hom gebleke, dat 'n volksraadsbesluit krag van wet het en dat die Grondwet in geen beter toestand verkeer dan enige andere plaaslike wet deur die Volksraad goedgekeur nie. Omdat dit so is, is die gewone reël van uitleg toepaslik, n.l. dat 'n vroeëre wet of besluit deur 'n latere nie alleen uitdruklik nie, maar deur duidelike en noodsaaklike gevolgtrekking en dus stilswygend kon herroep word. Die latere wet of besluit moet 'n ander betekenis hê en is sodanige betekenis strydig met die voorskrifte van 'n vroeëre wet of besluit, dan is die latere wet of besluit, feitlik 'n herroepende wet. (Gbk. No. 1, 1898, bl. 7).

Deur die eksekuteurs in die boedel McCorkindale is in die laaste plaas aangevoer, dat geen volksraadsbesluit bindend is wat homself inlaat met 'n hangende *(sub judice)* saak nie. Dit sou inbreuk maak op die onafhanklikheid en onskendbaarheid van die Hof, soos in Artt. 15, 62 en 143 van die Grondwet gewaarborg. Derhalwe sou die Hof verplig wees sodanige tussenkomende besluit nie te erken nie, maar te verwerp. As die Volksraad homself met die regsmag bemoei, dan word daardeur die vryheid van die burger in gevaar gebring. Hierdie redenering, hoe welsprekend ook, verwar twee geheel afsonderlike sake, n.l. die wetlike en die sedelike, sê Hoofregter Kotzé. Iets mag geheel volgens wet wees wat nogtans sedelik af te keur is. Ons insigte aangaande die sedelike kon verskillend wees, maar die enkele vraag wat die Hof moet beslis, is en bly: Wat is Wet? Is eenmaal neergelê, dat die Volksraad alleen die Hoogste Gesag van die land is, dan kon die Hooggeregshof nie die

handelings van die Volksraad beperk of teëgaan nie. Om hierdie stelling te weerlê, moet aangeneem word, dat die Volksraad nie die opperste gesag van die staat is nie, maar dit is strydig met die Grondwet en die geleerde advokate verlang dat dié nie geskend sou word nie. Maar die wetgewing aan die ander kant is s e d e l i k gebonde om geen inbreuk te maak op die terrein van die regbank nie. Die Grondwet erken die onafhanklikheid van die geregshowe en bepaal, dat die uitsprake van die Hooggeregshof uiteindelik beslissend sou wees. (Vergelyk Wet No. 3, 1883). Die Grondwet lê ook neer, dat in die uitoefening van hulle pligte die geregshowe vry en onafhanklik sou wees, maar daar word nie bepaal, dat die Hooggeregshof die opperste gesag met die Volksraad sou deel nie. Laat die Volksraad homself in met 'n saak wat voor die regbank dien, dan handel hy willekeurig en strydig met die gesonde rede, waarop iedere welsamegestelde regeringsvorm gegrond is. Die Volksraad is dus s e d e l i k verplig om sulks nie te doen nie en die betrekking tussen wetgewer en regter nie in die allerminste te skend nie. Was dit anders, dan sou die regters genoodsaak wees om hulle betrekking neer te lê, waardeur die vertroue in die wetgewing sou geskok word, die vryheid van die burger verlore en onafhanklikheid in dwingelandy verander.

Tenslotte kom Hoofregter Kotzé tot die volgende oortuiging:

1. dat 'n Volksraadsbesluit krag van Wet het;
2. dat die Grondwet in geen hoër of beter stand verkeer teenoor die wetgewing dan enige ander wet deur die Volksraad goedgekeur nie;
3. dat die Hooggeregshof, alhoewel vry en onafhanklik in die uitoefening van sy pligte, geen bevoegdheid besit om 'n volksraadsbesluit te verwerp nie.

As 'n grondwetlike regter, gehoue om volgens bestaande

wette van die land te handel, was dit vir hom onmoontlik om tot enige ander slotsom te kom. Dit was nie vir die regter om te ondersoek wat of die gevolge kon wees nie van die stelling, dat die Volksraad as soewereine wetgewende mag bo die wet verhewe was. Die Volksraad, en nie die regter nie, moes beslis of dit wenslik was om 'n wet deur middel van 'n besluit te verander. Nogtans moes die wetgewer rekening hou met die raad van die Reglement van Orde (Art. 73): „geene wet, niet vooraf gepubliceerd, moet door Volksraadsbesluit behandeld of goedgekeurd worden dan alleen in geval van noodzakelijkheid". Die plig van die regter was slegs om die wette, soos deur die wetgewer voorgeskrewe, uit te lê en te handhaaf. Die regter moes ook nie in aanmerking neem of die strekking van die wet in ooreenstemming was met die belang van die maatskappy nie.

Het die volksraadsbesluit insake die McCorkindale-gronde inbreuk gemaak op die onafhanklikheid van die Hof? Teen daardie gedeelte van die besluit, waardeur die regering gemagtig word om die 45 plase van die boedel terug te eis en so nodig die eksekuteurs daartoe in regte te dwing, kon hoegenaamd geen beswaar wees nie. Maar wel teen daardie gedeelte van die besluit, waardeur die Uitvoerende Raadsbesluit, volgens die mening van die regbank buite die bevoegdheid van daardie liggaam geneem, bekragtig word. Dit was juis dié punt, waaroor die eksekuteurs gekla het en waarteen hulle die beskerming van die Hof ingeroep het. Die Uitvoerende Raad moes volgens die wet handel en deur die besluit van 11 Maart 1884 het dit sy mag te buite gegaan en het die regering homself regter in eie saak gemaak. Totdat die skriftelike vonnis deur die Hof gegee is, het die saak hangende gebly, en dit sou beter gewees het, as die Volksraad nie daartoe oorgegaan het om die genoemde Uitvoerende Raadsbesluit goed te keur nie. Dit wek die

skyn of die Raad homself wou inlaat met 'n hangende saak. Hoofregter Kotzé was daar ten volle oortuig van, dat dit nie die bedoeling van die Volksraad was nie. Die wetgewing moes nie veronderstel word soiets te gewil het nie. Die oogmerk van die Volksraad was om op afdoende wyse die saak McCorkindale wat herhaalde male voor die Raad gekom het, te reël. Tegelykertyd moes selfs die skyn van bemoeiing met die Regbank vermy word. Die onafhanklikheid van die Hooggeregshof is nie alleen deur die Grondwet gewaarborg nie, maar dit is ook een van die hoekstene van die staat en 'n bron van veiligheid vir die burger. Die onskendbaarheid van die regbank is onafskeidelik verbonde met die welvaart en onafhanklikheid van die Republiek.

Weens die besluit van die Volksraad van 22 September 1884, was dit onnodig vir die Hof om enige ander order te maak dan om die verweerder (d. i. die Staatsekretaris N. O.) in die gewaardeerde koste van die aansoek voor die Hof te veroordeel. (Gbk. No. 1, 1898, bl. 8).

Die standpunt en die redenering van die Heer Kotzé, soos hierbo in uittreksel weergegee, was so gesond as maar kon wees. Hy gee duidelike blyk van wetenskaplik goed geskool en belese te wees deur verwysing na talryke bekende regsgeleerdes wat dit met hom eens was of andersins. Dit is ernstig te betreur, dat hy later van die uiteengesette opvattings afgewyk het om 'n geheel teenoorgestelde weg in te slaan, waardeur hy die regsekerheid in die Republiek aan wankel gebring het.

In die jaar 1887 het die vraagstuk 'n verdere trap bereik na aanleiding van die saak Doms versus Bok N. O., waarby die laasgenoemde gedagvaar is vir die transport van 21 plase op naam van die eiser. As verweerder het die regering die eksepsie opgewerp, dat die Volksraad die saak wat die onderwerp van die eis uitmaak, by behoorlik openbaar aan-

gekondigde besluite beslis en afgehandel het. Die Staatsprokureur het die eksepsie verdedig op grond van die feit, dat die bedoeling van die volksraadsbesluit duidelik was en geneem is op die dagvaarding en dat geen ander slotsom moontlik was nie dan om die saak van die hand te wys. Insake die eksekuteurs in die boedel McCorkindale versus Bok N. O. is deur 'n voltallige Hof beslis, dat 'n volksraadsbesluit krag van wet het, ook wanneer die Grondwet daardeur stilswygend sou verander word.

Die advokaat van die eisers het aan die ander kant in sy pleidooi die stelling verdedig, dat 'n volksraadsbesluit teen die Grondwet in geneem onwettig was, daar die Volksraad as wetgewende mag sy gesag ontleen aan die Grondwet en dié, solank dit nie op wettige wyse verander is deur die Volksraad nie, as reël deur die wetgewende mag geëerbiedig moes word. Hierdie standpunt is toegelig met 'n beroep op die wyse van totstandkoming van die Grondwet en met verwysing na die Amerikaanse stelsel.

Die regter in hierdie saak was die heer S. G. Jorissen wat as advokaat in die geval McCorkindale begin het met die verkondiging van die stelling dat die Hof die reg sou hê om wette en volksraadsbesluite aan die Grondwet te toets. Dit was dus nie te verwonder nie dat hy verklaar van die uitspraak van Hoofregter Kotzé in daardie saak te moet afwyk.

Hy kom tenslotte tot hierdie gevolgtrekkings:

„a) de Grondwet draagt de wetgevende macht op aan den Volksraad onder zekere voorschriften;

„b) de Volksraad kan deze voorschriften wijzigen door de wet;

„c) de rechter heeft het recht te onderzoeken of aan deze voorschriften door de Grondwet is voldaan;

„d) een Volksraadsbesluit langs voorgeschreven weg tot stand gekomen is eene wet;

„e) Volksraadsbesluiten ontstaan in den Volksraad, zijn als moties bindende voorschriften voor de Regeering en administratie van kracht, maar zijn geen wet."

Die volksraadsbesluit van 4 Mei 1887 dat aan die heer Doms „geen recht toekomt op de nu door Curatoren voor zijn boedel gevorderde plaatsen en ook niet op eenige compensatie daarvoor, zooals vroeger gevraagd; dat aan hem of zijnen boedel derhalve noch eenige dier plaatsen noch eenige compensatie daarvoor zal worden toegekend en dat dit besluit zal gelden als finale beslissing", is na die mening van die heer Jorissen, op die aantekeninge van die Volksraad gegrond, nie geval op 'n behoorlik deur die President ingediende voorstel om die regte van die eisers deur 'n wet weg te neem nie. As wet om die regte van eisers weg te neem het die besluit syns insiens geen krag gehad nie, daar dit op onreëlmatige wyse geneem is. As 'n regterlik gewysde kon die genoemde volksraadsbesluit nie beskou word nie, redeneer die heer Jorissen verder, daar nie aanvaar kon word nie, dat deur die aanneem van die besluit die Volksraad vir homself 'n regsmag en regsgebied bo die Hooggeregshof toegeken het, wat slegs kon plaas vind deur 'n wet wat behoorlik tot stand gekom het. „Als eene wet kan het geene kracht hebben, daar het is een speciaal besluit gegeven ten voordeele der Regeering, als een privaat persoon tegen de eischers, hun ontnemende hunne rechten om hun geding te doen beslissen voor de door de wet bepaalde rechtbank en daar het besluit, onregelmatig in vorm zijnde, niet de kracht van wet kan hebben".

Hieruit trek hy die verdere gevolgtrekking, dat die genoemde volksraadsbesluit geen antwoord was op die eis in die dagvaarding vervat nie en dat die eksepsie van die hand moes gewys word.

Die regering het die gevaar besef wat die uitoefening van

die toetsingsreg deur die Hof kon hê op die bestaande wetgewing, maar het ook gevoel dat daar behoefte was aan 'n behoorlike Grondwet, want dié van 1858 was inderdaad meer 'n samestelling van wette dan 'n eintlike Grondwet. Soos reeds in Hoofstuk II aangetoon is, het die Grondwet van 1858 allerlei bevat wat nie in 'n Grondwet tuishoort nie. By voorbeeld het Artt. 188 en volgende 'n lys bevat van die inkomstebronne en belastings van die staat en talryke reëlings omtrent handelsvergunnings; vele artiekels het kantoorure en die boetes bepaal waaraan amptenare onderhewig sou wees by pligsversuim; art. 125 het die verdeling van oorlogsbuit aangegee; art. 46 het die volgorde van die werksaamhede van die Volksraad opgesom, en so meer.

Dat 'n Grondwet van hierdie aard, wat buitendien geen bepaling bevat het omtrent die wyse, waarop dit sou moet verander word in teenstelling met gewone wette nie, in die loop van die tyd veel wysigings sou ondergaan, spreek van self. Die taak om die Grondwet in ooreenstemming te bring met die werklikheid is toe juis in 1887 opgedra aan regter S. G. Jorissen wat bowegenoemde uitspraak ten voordele van die toetsingsreg van die Hof gedaan het. In 1889 is sy arbeid deur die Volksraad goedgekeur. Die groot verskil tussen hierdie nuwe Grondwet en dié van 1858 is reeds breedvoerig behandel in Hoofstuk III.

Die regering het egter gevoel, dat 'n nuwe Grondwet op homself geen einde sou maak aan 'n herhaling van die poging van een of ander regter om weer op die toetsingsreg aanspraak te maak nie. Om dit te voorkom, is in 1890 van die Wet op die Twee Volksrade (No. 4) gebruik gemaak om die toetsing van wette en besluite aan die Grondwet te verbied. Dit is geskied in Art. 32: „De wettelijke kracht van een wet of een besluit door den Staatspresident in de *Staatscourant* gepubliceerd, mag niet worden betwist, behoudens

het recht van het volk om memories daaromtrent te maken".

Hierdie bepaling is in 1896 ook nog in die Grondwet geplaas as art. 80.

Dit is moeilik om te begryp wat Hoofregter Kotzé besiel het om in teenstelling met sy opvatting van 1884, toe omstandighede meer dan nà 1890 die toetsing geregverdig het, ondanks die duidelike uitspraak van die wetgewende mag teen die uitoefening van die toetsingsreg deur die Hof, tog daarop aanspraak te maak.

In die jaar 1895 het hy begin blyk gee van sy veranderde opvatting in verband met die saak Hess versus die Staat. Daarin het hy die volgende stellings neergelê: —

„De souvereine macht, die bij het volk berust, is door het volk, door middel van de Grondwet, aan den Volksraad, den Uitvoerenden Raad en de Rechterlijke Macht toevertrouwd.

„De Grondwet is geen pactum tusschen de oppermacht en de burgers, maar eene verklaring van het volk, die tot basis van het Staatsgebouw zal strekken.

„De Rechter is bevoegd om te oordeelen of eene wet in een behoorlijken vorm aangenomen werd, of zij behoorlijk afgekondigd werd, en of zij in strijd met de Grondwet is.

„De Rechter is niet bevoegd te oordeelen over de innerlijke waarde eener wet, of over de vraag of de wet dringend noodzakelijk was, d.w.z. geen uitstel had kunnen lijden." — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 112).

Die besonderhede van die saak Hess kan, as van minder belang, agterweë bly. Die uitspraak van die heer Kotzé het egter die gevolg gehad, dat die volgende jaar weer 'n nuwe Grondwet tot stand gekom het, waarin die reeds genoemde Art. 80 die Hof verbied het om die toetsingsreg toe te pas.

Dit het egter die heer Kotzé nie belet om kort hierop in die saak Brown versus Leyds N. O.[1]) met groter erns die

[1]) Groenboek No. 1, 1898, bl. 9—17.

geleentheid te baat te neem nie om weer sy aanspraak op die toesingsreg te laat geld.

In hierdie saak vra die heer Brown 'n order van die Hof, waarby verklaar sou word, dat hy daarop geregtig was om 'n vergunning te verkry om sekere 1200 prospekteer-erwe, geleë op die geproklameerde gedeelte van die plaas Witfontein in die distrik Potchefstroom, daaronder af te pen; of, by gebreke daarvan, dat hy geregtig was op die som van £ 372.400 as skadevergoeding. Die feite van die saak was die volgende. In die Staatskoerant van 19 Junie 1895 het 'n proklamasie van die President verskyn, waarin verklaar is dat kragtens Art. 5 van Wet No. 4 van 1894 (die Goudwet), die oostelike gedeelte van die plaas Witfontein van af Vrydag, 19 Julie 1895, 'n openbare delwery sou wees onder die regsgebied van die verantwoordelike klerk van Doornkop. Om half nege op die oggend van die 19de Julie doen die eiser behoorlik aansoek by die kantoor van die klerk om 'n vergunning vir 1200 prospekteer-erwe op die geproklameerde gronde. Hy kry die mededeling, dat hy moes wag tot 10 uur, daar die kantoor eers om dié tyd oopgaan. Brown was met die antwoord van die klerk nie tevrede nie en skrywe hom 'n brief dat sy handelwyse onwettig was en dat opnuut aansoek gedoen word om die vergunning met aanbieding van die nodige geld. Kort daarop kom die Mynkommissaris van Krügersdorp op Doornkop aan met 'n telegram van die Hoof van Mynwese, dat by besluit van die Uitvoerende Raad, onder datum van 18 Julie, die proklamasie waarby 'n gedeelte van Witfontein as openbare delwery oopgeset is, ingetrek is tot nader order. Die telegram het ook die versoek ingehou, dat die betrokke amptenare en die publiek daarvan in kennis sou gestel word. Teen die bekendmaking aan die publiek het die heer Brown verset aangeteken en hy gee onmiddellik 'n sein aan sy onderge-skiktes om met die afpenning voort te gaan, waardeur

1200 erwe afgepen is. — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 9).

Die Uitvoerende Raadsbesluit van 18 Julie is geneem op ontvangs van 'n berig van die Mynkommissaris van Krügersdorp, dat 'n groot aantal gewapende mense op weg was na Doornkop en dat daar rede was vir vrees vir ernstige rusverstoring.

Op 20 Julie 1895 is in 'n buitengewone Staatskoerant 'n proklamasie verskyn, waarby die inwerkingtreding van dié van 19 Junie voorlopig geskors is, totdat daaromtrent nader sou beslis word. Op 22 Julie 1895 is die dagvaarding uitgeneem en op die Staatsekretaris bedien. Op 26 Julie is die volgende besluit van die Uitvoerende Raad aan die twede Volksraad voorgelê en deur dié liggaam goedgekeur: —

„1. De handelwijze van de Regeering in deze goed te keuren als zijnde deze proclamatie uitgevaardigd in het publiek belang.

„2. Dat niemand, hoe ook genaamd, indien hij door deze proclamatie mocht meenen schade geleden te hebben, zal gerechtigd zijn tot schadevergoeding uit 's lands kas, of van eenigen ambtenaar, die tot de uitvoering der gemelde proclamaties medegewerkt heeft.

„3. Dat geene afpenningen van claims, behalve onder §§ 9, 10 en 14 van de zoogenaamde Goudwet, op eenige der gemelde plaatsen in aanmerking zal worden genomen, maar dat alle afpenningen op gemelde plaatsen onwettig worden verklaard, en dat daarvoor geene licenties zullen worden verleend". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 10).

Hoofregter Kotzé beslis in die eerste plek, dat 'n proklamasie nie dan deur 'n twede behoorlik in tyd verskene proklamasie ingetrek of voorlopig buite werking kon gestel word nie. Die aanwysing in die telegram van die Hoof van van Mynwese en die lees van daardie telegram aan die publiek op Doornkop was van geen betekenis nie. Die voorlopig op-

skortende proklamasie van 18 Julie is eers in die Staatskoerant van 20 Julie verskyn, die dag na die proklamasie van 18 Junie (om die delwery op 19 Julie oop te set) reeds begin het om van krag te wees. 'n Proklamasie van die Staatspresident kon, ewemin as 'n wet, vóór verskyning bindende krag hê. Die oostelike gedeelte van Witfontein was dus wetlik op 19 Julie 'n openbare delwery.

Op hierdie gronde alleen al, moet intussen opgemerk word, kon hy 'n uitspraak ten gunste van die eiser gegee het, soos regter Morice gedaan het. Ook die feit, dat die Twede Volksraad die opskortende proklamasie van 18 Julie agteraf goedgekeur het, kon hy met 'n standhoudende redenering omseil het, sonder om die toetsingsreg in die geding te bring.

Volgens Art. 59 van die Goudwet kon 'n terrein, eenmaal tot openbare delwery verklaar, alleen op 'n wyse wat deur die wet uitdruklik moes bepaal word, geheel of gedeeltelik gesluit word. Hierdie artiekel, betoog die eisers, kon alleen wetsgewyse (d.w.s. deur 'n wilsverklaring van die Volksraad *in die vorm van 'n wet*), en nie deur enkel besluit van die Volksraad verander word nie. Na aanleiding hiervan verklaar Hoofregter Kotzé, dat hy by meer dan een geleentheid te kenne gegee het, dat die mening vroeër deur hom in die saak McCorkindale uitgespreek nie kon stand hou nie. Hy ag dit sy plig om nog eens te ondersoek in watter verhouding die wetgewende en die regterlike magte teenoor mekaar staan. Die regter wat in die loop van 'n lange dienstyd nie van lesse deur die ondervinding geleer, party trek nie, slaan voorwaar 'n betreurenswaardige figuur. — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 11).

Nou, redeneer die Hoofregter, 'n besluit van die Volksraad staan op geheel ander voet dan 'n wet wat behoorlik aan daardie liggaam voorgestel en deur daardie liggaam behandel

en goedgekeur is. Die Grondwet van 1858, gaan hy voort, is nie op die wyse van 'n gewone wet tot stand gekom nie, maar op aanwysing van 'n „Gecombineerde Krijsgraad" deur 'n kommissie van veertien lede uit die aanwesige publiek gekies. Die ontwerp van die kommissie is op 18 Februarie 1858 deur die Volksraad, op Rustenburg byeengeroep, as Grondwet van die Suid-Afrikaanse Republiek aangeneem. Al het dus die Volksraad vóór die Grondwet bestaan, sê die heer Kotzé, kon tog nie met juistheid beweer word, dat die Grondwet gelyk 'n gewone wet enkel deur die Volksraad in die lewe geroep is nie. Aan die Volksraad, bestaande uit verteenwoordigers of lashebbers van die volk, sê hy regter Jorissen na, is die taak opgedra om, onder sekere beperkings, die wetgewende mag uit te oefen en die landswette te maak.

Volgens die Grondwet word die Volksraad as hoogste gesag van die land erken. Maar soiets, sê die heer Kotzé, is nodig in 'n welgeordende staat ten aansien van verdrae met buitelandse moondhede, die vervreemding van staatseiendom, die sluit van lenings en dergelike. Maar hieruit mag 'n mens syns insiens nie aflei, dat die Volksraad as hoogste gesag in die sin van absolute mag bo die Grondwet verhewe is nie; maar wel dat 'n gedeelte van die soewereine mag deur die volk aan die Volksraad toevertrou, sal uitgeoefen word ooreenkomstig die terme van mandaat in die Grondwet neergelê. Was dit nie so nie, dan sou die lashebber groter bevoegdheid hê dan die lasgewer. — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 12).

Die volk, gaan Hoofregter Kotzé voort, het sy onafhanklike bestaan in die Grondwet uitgedruk, het die soewereine mag in die Republiek besit en het dié mag in verskillende mate aan die Volksraad, die Staatspresident met die Uitvoerende Raad, en die Regterlike Mag toevertrou. Elk van hierdie

magte ontleen sy bevoegdheid aan die Grondwet en moet homself, ieder in sy eie sfeer en kring, ooreenkomstig die voorskrifte van die Grondwet gedra. Geen een van dié magte is dus bo of onafhanklik van die Grondwet nie. Dat die Volksraad die hoogste gesag in die land verklaar is, kan geheel in ooreenstemming hiermee gebring word, want daar is niks ongerymds in die feit nie, dat die hoogste gesag van die land aan die voorskrifte van die Grondwet, wat die hoogste gesag geskep het, sou gehou word en die perke daarvan nie kon oorskry nie. Wat beteken anders 'n Grondwet, vra die heer Kotzé, indien dit nie deur die verskillende staatsmagte, waarvoor dit tot rigsnoer gestel is, sou nagekom word nie?

Hy kom tot die stelling: „Het is ook binnen de bevoegdheid van de Rechterlijke Macht om de wet aan de Grondwet te toetsen". Daardeur verhef die regter homself geensins bo die wetgewer. Hy bly binne sy bevoegdheid deur te ondersoek of, wat aan sy oordeel onderwerp word, wel 'n wet is of nie. Indien dit in die loop van 'n regterlike ondersoek nodig bevind word om die geldigheid van 'n aangehaalde wet of andere handeling van die Volksraad na te gaan, is dit die duidelike roeping van die Hof, beweer die heer Kotzé, om hierdie werksaamheid uit te oefen. Die Hof moes beslis nie alleen op die feite nie, maar ook op die wet wat op die feite moes toegepas word. Hierdie reg en en hierdie plig kom uitsluitend die Hof toe. Wanneer twee aangehaalde wette in stryd met mekaar bevind word, moes die Hof beslis watter van die twee op die saak toepaslik was en nagekom moes word. So ook in geval van 'n verskil tussen die gewone wet en die Grondwet, moes die Hof nie alleen daaroor beslis nie, maar ook verklaar, dat die Grondwet van opperste gesag is en dat die aangehaalde wet of iedere handeling van die Volksraad in stryd daarmee, as nie bindend nie en kragteloos

in die betrokke geval moes beskou word.[1]) Die vorm en wyse deur die Grondwet voorgeskrewe, waarin die Volksraad sy wil en mening sou verklaar en waarin sy bevele moes uitgedruk word, moes stip nagekom word. Die toetsingsreg, beweer die heer Kotzé verder, is die stilswygende en noodsaaklike gevolg van 'n volksregering onder 'n Grondwet. Hy wys verder daarop dat die toetsingsreg in die Verenigde State van Amerika „ongekwalificeerd als axioma aangenomen is", en eerder op algemene beginsels dan op bepaalde voorskrifte van die Grondwet aanvaar is, al bepaal Art. 6 weliswaar: „Deze Constitutie en de wetten ten gevolge ervan gemaakt, zullen de opperste wet des lands zijn".[2])

Vervolgens word die stelling oorweeg: „dat de wet slechts w e t s g e w ij z e, dat is door eene latere wet, en niet door een enkel besluit van den Volksraad kon worden gewijzigd". Uit die feit, dat in 'n aantal artiekels alleen melding gemaak word van w e t t e en nie van b e s l u i t e n i e, lei hy af: „Volgens de Grondwet (Artt. 12, 46, 49, 66 en 69) moeten de algemeen bindende voorschriften van den Volksraad in den vorm van wetten geschieden. Het is alleen in Art. 220 dat melding gemaakt wordt van b e s l u i t e n. Dat artikel leest: „Alle *vroegere* wetten en besluiten, strijdig met den inhoud dezer wetten (d.i. de Grondwet) worden geheel buiten

---

[1]) Die groot fout van die heer Kotzé was geleë in die ongerymdheid, waarmee hy hierdie beginsel toegepas het. Die Goudwet, waarop sy uitspraak in hierdie saak gegrond was, was van self al volgens sy redenering in stryd met die Grondwet van 1858 sowel as sy eie aanstelling tot hoofregter soos nog sal blyk. Buitendien was die Grondwet van 1858 geen eintlike Grondwet in die strenge sin van die woord nie, maar slegs 'n samestelling van destyds bestaande wetlike bepalings.

[2]) Art. 6 § 2 van die Amerikaanse Grondwet lui volledig: „This Constitution, and the laws of the United States which shall be made in pursuance thereof; and all treaties made, or which shall be made, under the authority of the United States, shall be the supreme law of the land; and the Judges in every State shall be bound thereby, anything in the Constitution or laws of any State to the contrary notwithstanding."

werking gesteld, uitgezonderd in de gevallen vermeld in Art. 219" ".

Die beklemtoning van die woord vroegere deur skuinsdruk is deur die heer Kotzé self geskied en hy sê daaromtrent, dat die bedoeling hiervan was, dat die vroeëre besluite van die Raad, ewenas die vroeëre wette, deur daardie liggaam in die lewe geroep en in stryd met die Grondwet, as waardeloos sou geag word en nie dat volksraadsbesluite vir die vervolg van gelyke krag as wette sou beskou word nie. Hy slaag egter nie daarin om die indruk weg te syfer, dat wette en besluite hier op één lyn gestel word nie of dat hulle, vroeër dan tenminste, as van gelyke wetlike krag beskou is nie. Deur die beklemtoning van die woord vroegere kom die heer Kotzé gevaarlik digteby die omverwerping van sy eie stelling, want 'n mens kan uit die bepaling, dat vroeëre wette en besluite strydig met die inhoud van die Grondwet geheel buite werking gestel word, as juiste en logiese gevolgtrekking maak, dat latere wette en besluite strydig met die inhoud van die Grondwet nie buite werking gestel sou wees nie. Buitendien word in Art. 220 slegs melding gemaak van die inhoud van die Grondwet en nie van die vorm wat dit voorskrywe omtrent die ontstaan van wette en besluite nie.

Hoofregter Kotzé beweer ook, in stryd met sy beslissing van 1884 en in navolging van regter Jorissen, dat ook uit „Bijlage No. 1" van 1859 op die Grondwet nie volg, dat volksraadsbesluite deur die Grondwet tot wette verhewe word nie. „Het Handboek van Van der Linden", sê hy, „wordt alleen verklaard van toepassing te blijven op de wijze door de Drie en Dertig Artikelen bepaald, zoover zulks niet strijdt met o.a. de reeds genomen Volksraadsbesluiten". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 15).

Waarom die heer Kotzé die woorde „reeds genomen" voor

volksraadsbesluite voeg, is enigsins 'n raaisel. Sou die Wetboek van van der Linden in stryd met toekomstige volksraadsbesluite of wette mag toegepas word? Daarvan kon tog seker geen sprake wees nie. Die gemelde bylae bepaal: „Art. 1. Het Wetboek van Van der Linden blijft (voor zoover zulks niet strijdt met de Grondwet, andere wetten of Volksraadsbesluiten) het Wetboek van dezen Staat". Die aanhef van hierdie bylae bewys ook stellig genoeg, dat volksraadsbesluite geag is wetskrag te besit: „Nademaal het gebleken is dat, ofschoon in Art. 31 der Drie en Dertig Artikelen, in de Instructie van de Weesmeesters en in verschillende andere wetten en raadsbesluiten, naar Hollandsche wetten verwezen worden, er nogthans onzekerheid bestaat welke Hollandsche wetten worden bedoeld; en nademaal deze onzekerheid tot groot nadeel van de burgers en moeite en twijfel voor de Regters verstrekt, zoo heeft ..."

Daar is egter van dieselfde datum as „Bijlage No. 1", n.l. 19 September 1859, ook nog 'n „Bijlage No. 2" wat o.a. die volgende inhou: „2. Ieder Hof zal alle Volksraadsbesluiten als Wet eerbiedigen, geene aanmerking of beoordeeling erover kunnen maken, en wat door den Volksraad is beslist of goedgekeurd zal niet meer aan de kennisneming van eenig gerechtshof mogen onderworpen worden.

„3. Wanneer over dezelfde zaak verschillende Volksraadsbesluiten zijn genomen, zal het laatste besluit als wet door ieder Gerechtshof moeten geëerbiedigd worden".

Hieruit blyk duidelik genoeg, dat dit 'n stelsel in die Republiek was, dat volksraadsbesluite sowel as wette bindende voorskrifte vir die burgers was en deur die Regbank as sulks moes toegepas word, sonder die bevoegdheid om die grondwettigheid daarvan na te gaan.

Die volk het homself, sê weer die heer Kotzé, deur Art. 12 van die Grondwet teen plotselinge en onreëlmatige verande-

ring van die wette beskerm. Hiervan uitgaande kom hy tot die gevolgtrekking: „De stelling, derhalve, dat een Volksraadsbesluit kracht van wet heeft, is in strijd met de Grondwet en onhoudbaar. Een volgens Grondwet behoorlijk gepasseerde wet kan dus niet door een Volksraadsbesluit worden teruggetrokken, gewijzigd of uitgelegd, om de eenvoudige reden, dat eene handeling of besluit van den Volksraad, niet behoorlijk in den vorm eener wet voorgesteld, behandeld, aangenomen en gepubliceerd, is geene wet". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 15).

Hierdie slotsom kom egter in botsing met die stellige bepaling van Art. 32 van Wet No. 4 van 1890, later opgeneem as Art. 80 van die Grondwet van 1896, dat die wetlike krag van 'n wet of 'n besluit deur die President in die Staatskoerant bekend gemaak, nie mag betwis word nie. Hierop doen Hoofregter Kotzé die vraag: Wie twyfel dan aan die wetlike krag van 'n behoorlik tot stand gekome wet? Hierdie vraag is egter geheel onvanpas, want die artiekel sê juis, dat bekendmaking in die Staatskoerant moes beskou word as bewys, dat die wet of besluit op behoorlike manier tot stand gekom het. By die genoemde artiekel 32 kon die heer Kotzé glad nie verbykom nie en hy probeer dit afmaak met te sê: As die Hof volgens dié artiekel gebonde sou wees deur 'n eenmaal genome besluit van die Volksraad wat die President in die Staatskoerant laat verskyn het, dan is dié bepaling in stryd met die Grondwet. Die Grondwet kon nie, sê hy, op 'n dergelike wyse buite werking gestel word nie en waar 'n later wet in stryd was met die Grondwet, moes dit vir die Grondwet wyk.

Die feit, dat Art. 32 van die Wet No. 4 van 1890 in die Grondwet van 1896 in behoorlike vorm opgeneem is, bedui vir die heer Kotzé glad niks, daar hy slegs één Grondwet erken, n.l. dié van 1858 wat eintlik geen Grondwet was nie

en in die loop van die tyd geheel gewysig is, deur wette, volksraadsbesluite en deur die grondwette van 1889 en 1896. Dáárom kon hy tot die volgende stellings kom: „Om wettelijke kracht te hebben, moet het eerst eene w e t zijn, en eene bepaling, die tegen de Grondwet strijdt, is geene wet. Indien het Hof niet mag onderzoeken naar de Grondwettigheid van Art. 32, waar is dan de bescherming van den burger, hem door de Grondwet gewaarborgd? Stel dat de President iets in den vorm eener wet in de *Staatscourant* publiceert, dat slechts door een Volksraad bestaande uit vijf of zes in plaats van uit minstens twaalf leden zooals vereischt, is aangenomen, of dat hetgeen door den President in den vorm van eene wet of besluit is gepubliceerd, geheel niet voor de wetgeving is gelegd, zal men dan, met een beroep op Art. 32, kunnen volhouden, het volk zoowel als de Rechtbank is gehouden door wat de Staatspresident alzoo heeft gepubliceerd? Stellig niet. Zoo eene bevoegdheid, die gelijk zou staan met eene afschaffende macht, bezit — ik zeg het met allen eerbied — de Staatspresident niet". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 16).

Die heer Kotzé vir wie se skerpsinnigheid en kennis 'n mens groot eerbied moet hê, stel hier egter baie teleur. Hy wil die Hoofregter verhewe sien tot opperste gesag in die staat en wel onder 'n Grondwet en omstandighede wat sulks nie kon regverdig nie. Hy wil aan die Volksraad sê, wanneer 'n wilsuitende maatreël wet is en wanneer nie. Hy vertrou nie die wetgewende of die uitvoerende magte in die uitoefening van die deel van die staatstaak wat aan hulle opgedra is en behoort te wees nie. Die Volksraad kan nie, soos die heer Kotzé veronderstel, 'n wet aanneem sonder die behoorlik bepaalde aantal lede nie, omdat die voorsitter of die sekretaris of een van die aanwesige lede die aandag van die vergadering by dié feit sal bepaal, soos selfs in 'n gewone debatsvereniging gebeur, en die lashebbers van die volk dit nie sou durf waag

om so 'n verantwoordelikheid op hulle te neem nie. En as soiets mag gebeur, sal dit die volgende dag uit die aantekeninge van die Volksraad blyk en sou die Raad self al die verrigtings van die vorige dag as onwettig bestempel en herroep. Buitendien was die sittings gewoonlik openbaar en sou 'n dergelike growwe onreëlmatigheid in die pers te berde kom en die openbare mening in beweging bring. Dan is daar nog die President en die lede van die Uitvoerende Raad self wat van 'n dergelike buitengewone toestand in die Volksraad geen misbruik sou durf maak nie. Wat die heer Kotzé veronderstel, kon alleen gebeur, wanneer èn die President èn alle lede van die Volksraad sowel as van die Uitvoerende Raad 'n stel buitengewoon grote skurke of domkoppe was, en die ganse volk ewenso. Die heer Kotzé skyn hier te vergeet, dat die Volksraad soiets het as 'n Reglement van Orde, waarna die werksaamhede gereël word en dat voorsitter, sekretaris en lede steeds daarmee rekening hou. Die heer Kotzé skyn geen een van hulle te wil vertrou nie. Wat was sy middel van toesig op hulle dan? Sou die toetsingsreg van die Hof hulle in toom hou? Dit is egter nouliks te verwagte dat onbetroubare regerings- en Volksraadslede betroubare regters sou benoem.

Die heer Kotzé wek ook die indruk, dat die President maar so op eie houtje 'n wet in de Staatskoerant kon plaas, bindend op burgers en regbank. In die eerste plaas was daar 'n Uitvoerende Raad sonder wie die President geen regsgeldige daad kon verrig nie. (Art. 67). In die twede plaas kon die President alleen 'n wet in die Staatskoerant laat verskyn, as hy daartoe magtiging van die voorsitter van die Volksraad ontvang het. Dit is neergelê nie alleen in die Reglement van Orde nie, maar ook al in die Grondwet, Artt. 49 en 69. Met hierdie voorskrifte is steeds rekening gehou, omdat die uitvoerende en die wetgewende magte mekaar

oor en weer onder toesig gehou het. Wat die neem van 'n volksraadsbesluit betref, is die saak waarop dit betrekking het, eers in die Uitvoerende Raad behoorlik oorweeg en dan aan die Volksraad voorgelê wat dit ook weer deeglik in beraadslaging neem en die moontlike invloed daarvan op die openbare belang van alle kante belig en bekyk. Wanneer die besluit aangeneem is, stuur die voorsitter van die Volksraad dit op aan die President en die Uitvoerende Raad om dit in die Staatskoerant te plaas en vir die uitvoering daarvan sorg te dra volgens Artt. 49, 67 en 69 van die Grondwet. Die wetgewende en die uitvoerende magte het vir die behoorlike nakoming van die Grondwet seker nie minder eerbied gehad as die regters nie.

As 'n mens dit alles in aanmerking neem, dan blyk duidelik genoeg, dat die beoordeling van die feit of 'n wet of besluit behoorlik in ooreenstemming met die inhoud en die voorskrifte van die Grondwet ontstaan het, heeltemal veilig was by die wetgewende mag.

Die heer Kotzé het nie daarin geslaag nie om die juistheid te bewys van sy stelling, dat Art. 32 van Wet No. 4 van 1890 (as Art. 80 opgeneem in die Grondwet van 1896) in stryd was met die Grondwet van 1858. Ewemin het hy bewys, dat 'n volksraadsbesluit geen krag van wet sou hê nie. Hy wou hierdie stelling grond op die feit, dat 'n volksraadsbesluit „spontaan" in die Raad tot stand kom, terwyl die Grondwet bekendmaking drie maande vooraf eis, behalwe vir wette wat geen uitstel kon ly nie. Dog Artiekel 47 [1]) van die Grondwet, sien hy skoon oor die hoof. Volgens hierdie artiekel verleen die Grondwet nie eens aan die voorsitter van die

[1]) „De voorzitter zal al de voorstellen van wet, bij den Volksraad ingekomen, in beraadslaging brengen, of deze 3 maanden voor de indiening aan den Volksraad aan het algemeen bekend zijn gemaakt, of dat dezelve tijdens de zitting van den Volksraad zijn ingekomen".

Volksraad die bevoegdheid om te ondersoek of die President aan die eis van bekendmaking drie maande vooraf voldoen het nie. Hoe kon dan die regterlike mag vir homself dié bevoegdheid wil aanmatig?

Regter H. A. Ameshoff wat ook in hierdie saak uitspraak gegee het, stel drie gevalle, waarin die vraag kon ontstaan of die Hooggeregshof die toetsingsreg besit.

Die eerste geval kom voor, wanneer een van die partye voor die Hof kla dat 'n sekere wet deur die Volksraad aangeneem, in stryd was met die Grondwet en daarom die Hof versoek om dié wet nie toe te pas nie. Die vraag is dan of die Hof, indien dit van mening is dat die wet werklik in stryd is met die Grondwet, die toepassing daarvan onder die gegewe omstandighede moes weier, sonder dat dit nog die bevoegdheid het om die wet te vernietig.

Die twede geval kom voor, wanneer die Hof geroep word om te oordeel of die vorm van 'n wet voldoen aan die voorskrifte deur die Grondwet dienaangaande gegee, en of die Hof, wanneer dit bevind dat die vorm nie behoorlik nagekom is nie, die toepassing van die wet sou moet weier.

Die derde geval kon ontstaan, wanneer die Hof van mening was dat sekere volksraadsbesluite, wat in die Volksraad ontstaan is en as sodanig bindende voorskrifte vir die regering en bestuur is, hetsy met die wet hetsy met die Grondwet in stryd was. Sou in hierdie geval die Hof kan weier om so 'n volksraadsbesluit toe te pas?

Die lange en taamlik verwarde betoog van regter Ameshoff kan hier buite beskouing bly, daar hy tenslotte langs allerlei omweë tot dieselfde slotsom kom as Hoofregter Kotzé en eindig met te sê: „Wanneer het Hof dus het toetsingsrecht aanvaardt, spreekt het van zelf, dat het [het] in vollen omvang aanvaardt en is het dus niet noodig terug te komen op de onderscheiding in dit recht bij den aanvang van mijn

vonnis gemaakt". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 24).

Regter George T. Morice was die derde lid van die Regbank wat moes uitspraak doen in die saak Brown versus Leyds N. O., maar hy het vir homself die aanmatiging van die toetsingsreg nie nodig geag om reg aan die klaers te laat wedervaar nie. Sy slotsom is die volgende:

„De proclamatie van opschorting werd niet in de *Staatscourant* gepubliceerd tot op 20 Juli. Zij is wel gedateerd den 18den Juli, met andere woorden werd zij op dien dag door den Staatspresident geteekend. Onder die omstandigheden oppert zich de vraag of deze proclamatie kracht zou hebben van af datum van teekening door den Staatspresident of van publicatie .... Eigenlijk bestaat er geene proclamatie voordat zij gepubliceerd is; de teekening van eene concept-proclamatie brengt haar niet tot stand. De proclamatie, geteekend op 18 Juli, had dus geene kracht vóór 20 Juli, den dag van publicatie". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 26 en 27).

Die gevolgtrekking van regter Morice hieruit is, dat die oostelike deel van Witfontein op 19 Julie 'n ope goudveld was. Onder hierdie omstandighede kon die klerk nie weier om vergunnings uit te reik aan die eiser nie wat aan die vereistes van die Goudwet voldoen het.

Die vraag het egter nog oorgebly of die handelwyse van die klerk wettig gemaak of beskerm is deur die volksraadsbesluit van 26 Julie. Regter Morice wys daarop, dat dit 'n beginsel van Romeinse en Engelse reg is, dat 'n wet moet uitgelê word om terugwerkende krag te hê, wanneer duidelik blyk, dat dit die bedoeling van die wetgewer was. Daar was geen twyfel aan, dat die volksraadsbesluit van 26 Julie bedoel was om terugwerkende krag te hê nie.

„Er is echter een ander bezwaar tegen de toepassing van het besluit op deze zaak en dit bezwaar komt mij voor onoverkomelijk. Toen de Volksraad het nam, was de dagvaarding

in deze zaak reeds uitgenomen; de actie was begonnen. Nu, ik wil toegeven, dat volgens het algemeene recht een wet toegepast kan worden op hangende acties .... Volgens de Grondwet van de Transvaal aan den anderen kant, zijn de Wetgevende en Rechterlijke Lichamen afzonderlijke machten, onafhankelijk in hunne respectieve kringen. De functie van de Rechterlijke Macht is om zaken voor haar gebracht te beslissen. Het is niet de functie van die Volksraad zich met zaken voor de hoven in te mengen. Dus zonder te beslissen of de Grondwet door een wet of besluit veranderd kan worden, meen ik, dat wij tenminste aannemen kunnen, dat een besluit niet bedoeld wordt tegenstrijdig met den geest van de Grondwet te zijn, tenzij zulks duidelijk blijkt uit de bewoording van het besluit. En in het besluit is er geene melding van hangende acties of zaken. Ik kom derhalve tot de conclusie, dat het Volksraadsbesluit moet beschouwd worden als niet toepasselijk op de zaak thans voor ons en als niet ontnemende den eischer zijn verkregen rechten. ... Het volgt dus uit deze redeneering dat, niettegenstaande het latere Volksraadsbesluit de Verantwoordelijke Klerk van Doornkop verplicht was licentiën aan eischer uit te reiken op den ochtend van 19 Juli". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 27 en 28).

Die eiser ewenwel het geen reg verkry op die grond wat hy tog die oggend afgepen het nie, daar kragtens Art. 70e van Wet No. 14 van 1894 dit strafbaar was om sonder vergunning delwerserwe af te baken. Die Hof moes egter die klerk beveel om te doen wat hy op 19 Julie 1895 behoort te gedoen het, nl. aan eiser vergunning uitreik op die geproklameerde gronde.

Hierdie uitspraak word vermeld om aan te toon, dat dit moontlik was om 'm billike en regverdige vonnis te wys en selfs die gees van die Grondwet daarby in aanmerking te neem sonder die aanmatiging van die toetsingsreg deur die Hof en sonder die vèrreikende verklaring, dat volksraads-

besluite geen krag van wet het nie.

Die bowegenoemde uitsprake is gedaan op 22 Januarie 1897 en reeds op 20 Februarie daaraanvolgende is 34 versoekskrifte met 1862 handtekeninge by die Volksraad ingedien, „wijzende op de gevolgen van bedoelde uitspraak en verzoekende het ontslag van de Ed. Achtb. Leden van het Ed. Achtb. Hoog Gerechtshof, die zich niet wenschen te onderwerpen aan de wetten van het land". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 29).

Dit het die regering versterk in sy voornemens om 'n ontwerpwet in te dien teneinde die Volksraad te doen besluit om die aanmatiging van die toetsingsreg deur 'n aantal regters paal en perk te stel. Die ontwerp is op 23 Februarie 1897 aan die Volksraad voorgelê en is op 26 Februarie aangeneem as wet No. 1 van 1897.

Dit het uitgegaan van die oorweging dat sedert die stigting van die Republiek die besluite van die Volksraad as wet erken en geëerbiedig is en die Regterlike Mag geen bevoegdheid besit het om wette en besluite op sy te set nie.

In die aanhef word ook gewys op die duidelike bepalings hieromtrent in 1859 neergelê veral in „Bijlage No. 2" van die Grondwet en op die feit dat die Grondwet self bepaal, dat die Hof moes reg spreek volgens die landswette (Art. 15), soos ook blyk uit die eed wat 'n lid van die regterlike mag moes aflê by die aanvaarding van sy amp (Art. 139). Die Hooggeregshof het ook al herhaaldelik beslis, dat volksraadsbesluite wel krag van wet het en dat die Regterlike Mag geen sogenaamde toetsingsreg besit nie.

Die wetgewing van die Republiek het dan ook in grote mate berus op volksraadsbesluite, terwyl buitendien in Art. 32 van Wet No. 4 van 1890 (later opgeneem as Art. 80 van die Grondwet) hierdie toestand van sake bestendig is deur die bepaling, dat die wetlike krag van wette en besluite deur die Staatspresident in die Staatskoerant bekend gemaak, nie be-

twis kon word nie — dus ook nie deur die Regterlike Mag nie —, terwyl alleen die volk homself teen 'n wet of 'n besluit mag uitspreek.

Die beslissing van die twee regters, dat volksraadsbesluite geen krag van wet het nie en dat die Hooggeregshof die bevoegdheid sou besit om te weier om 'n wet toe te pas, wanneer dit van oordeel mag wees dat diė wet na vorm of inhoud strydig is met die Grondwet van 1858, het die regsekerheid in die staat in grote mate benadeel. Nie alleen het die grootste deel van die wetgewing op volksraadsbesluite berus nie, maar verskeie wette en volksraadsbesluite was juis bedoel as veranderings van die Grondwet. Die Volksraad, lui dit verder, mag nie lydelik toesien nie, wanneer die Hooggeregshof weier om reg te spreek volgens die landswette en dit was sy plig om die publiek te beskerm in ooreenstemming met die wil van die volk.

Die wet bepaal dan, dat die Regterlike Mag nie die bevoegdheid sou hê om die sogenaamde toetsingsreg vir homself aan te matig nie en dat aan die regters daaromtrent 'n duidelike eed sou opgelê word. Die regter wat nie volgens hierdie bepaling handel nie, sou geag word skuldig te wees aan ampsmisdryf en daarvoor aan vervolging blootstaan.

Kragtens Art. 4 kon die President die lede van die Hooggeregshof vra of hulle dit beskou ooreenkomstig hulle eed of plig om reg te spreek volgens die bestaande en toekomstige wette en volksraadsbesluite en „zich het zoogenaamde toetsingsreg niet aan te matigen en verder wordt ZHEd opgedragen die leden, waarvan ZHEd òf een ontkennend òf een zijns inziens onvoldoend òf binnen den gestelden tijd in het geheel geen antwoord ontvangt, uit hunne betrekkingen te ontslaan".

Op dieselfde dag dat die Wet No. 1 van 1897 aangeneem is, doen die heer Kotzé 'n beroep op Sir Henry de Villiers,

die Hoofregter van die Kaapkolonie, hoewel laasgenoemde dit nie met hom eens was oor die uitspraak in die saak Brown nie. Kotzé vra de Villiers of hy en sy ampgenote oor geheel Suid-Afrika bereid sou wees om die Transvaalse regters te ondersteun deur 'n kragtige verklaring teen die houding van die Transvaalse regering. Besluite tot steun van die regters was reeds deur vele advokate en prokureurs in Johannesburg aangeneem. Op 1 Maart, toe die wet afgekondig is, het ook die regters 'n sterke verset daarteen in die Hof voorgelees en 'n beroep gedoen op die soewereine volk. — (Walker, bl. 290).

Op 4 Maart 1897 word kragtens Art. 4 die gewigtige vraag aan Hoofregter Kotzé en regters Ameshoff en Jorissen gestel. — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 75 en 76).

Alle vyf regters in Raadkamer vergader was egter van oordeel, dat die President geen magtiging gehad het om die vraag slegs aan enkele lede van die Regbank te doen nie en meld, dat die drie genoemde regters geen antwoord sou gee, voordat ook aan die orige die vraag gestel is nie. „Zij geven echter met ernst en nadruk den raad die brieven in belang van het recht van den souverein — het volk — terug te trekken. Wordt deze raad niet opgevolgd, dan zal het bedienen van de Rondgaande Hoven ernstige verstoring lijden, terwijl er verder wellicht onherstelbare rechtsonzekerheid veroorzaakt kan worden". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 77).

Daar die regering vergoed 'n einde wou maak aan die moeilikheid, weier die President om die briewe terug te trek wat hy aan Kotzé, Ameshoff en Jorissen gerig het. En hoewel nie geblyk het, dat regters Gregorowski en Morice die mag van wette en volksraadsbesluite in twyfel trek nie, word die vraag daaromtrent tog ook nog aan hulle gedaan.

Die regters verklaar hulleself nou nie instaat om die Rondgaande Hof waar te neem nie en gee die benoeming van 'n

waarnemende regter daarvoor aan die hand. Hulle sou tot 17 Maart — die dag waarop hulle antwoord die President moes bereik — ten volle nodig hê om agterstallige vonnisse af te doen, sê hulle.

Die President het die wenk aangeneem en Dr. J. Esser as waarnemende regter benoem.

Sir Henry de Villiers het intussen reeds aan Kotzé geskrywe, dat hy sy Brown-uitspraak nie as juis kon beskou nie en dat Kotzé ernstig oor die saak moes nadink, voordat hy die President se vraag beantwoord. Sodra Sir Henry verneem het, dat die President Wet No. 1 van 1897 werklik in toepassing begin bring het, bied hy sy dienste as bemiddelaar tussen die partye aan. Op 15 Maart was hy in Pretoria. Na 'n gesprek met Kotzé het hy die toestand twee of drie keer met die regters gesamentlik bespreek. Hy ontdek, dat hulle reeds 'n brief ontwerp het, waarin hulle weier om die President se vraag te beantwoord. Sir Henry ontdek ook, dat Gregorowski, Morice en Esser geen aanspraak maak op die toetsingsreg nie. Hy probeer derhalwe om hulle almal oor te haal om die President se vraag te beantwoord as 'n maatreël van noodsaak, wat egter nie as voorbeeld vir die toekoms moes beskou word nie, en Wet No. 1 van 1897 te erken as deel van die wet van die land. — (Walker, bl. 291—293).

Sir Henry de Villiers het van Kotzé geheel verskil omtrent die aard van die Transvaalse staatsregtelike inrigting. De Villiers het egter ook erken, dat die Grondwet wysiging behoef en dat die mag van 'n enkele kamer van volksvertegenwoordiging tot haastige wetgewing baie gevaarlik was. Tog was hy van oordeel, dat die Volksraad wel dié mag gehad het as 'n soewereine wetgewende liggaam en dat, hoe sterk hy ook al voorstander was van die onafhanklikheid van die Regbank, die Hof geen toetsingsreg besit nie. — (Walker, bl. 293 en 294).

Op 18 Maart 1897 was President Krüger terug uit Bloemfontein, waar hy onderhandel het oor die nouere vereniging van die twee Republieke, en het de Villiers ook met hom 'n onderhoud gehad. Aanvanklik het die President onvoorwaardelike oorgawe van die regters geëis, maar eindelik het hy toegestem in 'n verstandhouding dat, indien die regters onderneem om die toetsingsreg nie uit te oefen nie, hy die toepassing van Wet No. 1 van 1897 sou nalaat en 'n wet sou voorstel tot waarborg teen haastige verandering van die Grondwet, soos in die Vrystaat die geval was. Hy het egter moeilikhede voorsien. Veronderstel, vra die President, dat hy nie daarin slaag om die wet tot wysiging van die Grondwet deur die Volksraad te kry nie, sou die regters dan hulle belofte as vervalle kan beskou? Buitendien sou sodanige wet nie gereed kan wees vóór 1898 nie, want 'n komitee moes benoem word om 'n wet te ontwerp en voor die volk te lê. Wanneer hy nie die wet in 1897 kon voorstel nie, sou dan nie beweer word, dat hy versuim het om sy belofte na te kom nie? Hierop het de Villiers geantwoord, dat die verstandhouding was dat die President die ontwerp sou voorstel en eerlik sou trag om dit tot wet verhewe te kry. As hy dit gedoen het, sou hy sy deel verrig het en sou die regters tog gebonde wees deur hulle belofte. Uit wat die regters de Villiers vertel het, het hy geglo, dat hulle tevrede sou wees met wetgewing in 1898. Hy het derhalwe belowe om sy bes te doen om hulle die voorwaardes van die President te doen aanneem. — (Walker, bl. 295.)

By Kotzé was daar twyfel. Hy wou 'n tydgrens van drie maande gestel hê vir die invoering van die nodige wetgewing, daar hy die President en die regering nie vertrou het nie. Gregorowski egter het te kenne gegee, dat die regters moes aanneem dat die President sy woord sou hou. De Villiers het 'n ontwerp-antwoord klaar gehad, waarin die regters

moes verklaar, dat „dit ons plig sal wees om ons neer te lê by die bepalings van Wet No. 1 van 1897 en nie die bevoegdheid uit te oefen van te toets of bestaande of toekomstige wette of volksraadsbesluite in ooreenstemming met die Grondwet is nie. Ons doen sulks onder die verstandhouding, dat UHEd. 'n maatreël sal voorstel, waardeur die Grondwet op 'n vaste grondslag sal geplaas word...." Die regters het die ontwerp-antwoord van de Villiers in enkele opsigte gewysig. Hulle wou nie sê, dat dit hulle plig was om Wet No. 1 van 1897 te erken nie. Hulle het ook beding, dat die President „so spoedig moontlik" sou optree. Hierdie woorde het de Villiers nie aangestaan nie, daar dit die President sou vrylaat omtrent die spoed, waarmee hy te werk sou gaan, terwyl 'n belofte om die nodige wetgewing in 1898 in te voer, soos hy voorgestel het, tenminste 'n bepaalde tyd aangegee het. — (Walker, bl. 295 en 296.)

Die antwoord is tenslotte op 19 Maart gegee en daarin betreur die regters dit, dat die Volksraad die President gemagtig het om sekere vraag aan hulle te stel. Alleen buitengewone omstandighede noop hulle om op die vraag antwoord te gee.

„Daarom is het, dat de Rechters vrijheid gevoelen het volgend antwoord te geven. In aanmerking nemende, dat er tegenstrijdige vonnissen van het Hooggerechtshof gevallen zijn aangaande het uitoefenen van het toetsingsrecht, en in aanmerking nemende, dat eenige der leden van het Hof van gevoelen zijn, dat het Hof dit recht niet bezit, zullen de Rechters, vooral ook na het besliste oordeel van den Edel-Achtb. Volksraad op dit punt, de bestaande en toekomstige wetten en Volksraadsbesluiten niet aan de Grondwet toetsen.

„De Rechters verklaren dit onder de verstandhouding dat UHEdele aan Ed. Achtb. Volksraad zoo spoedig doenlijk een ontwerp zult voorleggen waardoor de Constitutie of

Grondwet (waarborgende o.a. de onafhankelijkheid van het Hooggerechtshof) op een standvastigen grondslag zal worden geplaatst, zoodat geene veranderingen daarin zullen kunnen worden gemaakt dan alleen door bijzondere wetgeving, op het voorbeeld der bepalingen dienaangaande in de constitutie van den Oranje-Vrijstaat opgenomen. In het opstellen van zulk een ontwerp zijn de Rechters bereid de Regeering en den Ed. Achtb. Volksraad alle mogelijke hulp te verleenen." — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 80.)

Dr. Leyds het hierop geantwoord, dat die President met hierdie antwoord genoeë neem en meen, dat die regters wat vonnis gegee het in die saak Brown, sulks gedoen het eerlik volgens hulle gewete en oortuiging en dat die maatreëls in Wet No. 1 van 1897 vervat alleen daarom aan die Volksraad voorgestel is, omdat SHEd. gemeen het, dat die veiligheid van die staat en die sekerheid van tietel en eiendom deur dié vonnis in gevaar gebring is.

„Het doet ZHEd. den Staatspresident genoegen te zien, dat wat door de Rechters is gezegd over de Grondwet, overeenkomt met de plannen en de voornemens die ZHEd. daaromtrent had.

„ZHEd. laat de Rechters tevens danken voor hunne bereidverklaring om Regeering en Volksraad daarbij alle mogelijke hulp te verleenen". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 81.)

Aan hierdie voornemens is in Mei uitvoering gegee deur 'n voorstel aan die Volksraad om 'n kommissie van drie of vyf man te benoem, hetsy uit die Eerste Volksraad self, hetsy geheel of gedeeltelik daarbuite, om in oorleg met die regering voorstelle op te trek tot hersiening van die Grondwet onder die oorweging dat dit wenslik was om uit die Grondwet dié bepalings te lig wat in 'n Grondwet nie tuishoort nie; om die bevoegdhede en die onafhanklikheid van die verskillende staatsmagte op duidelike wyse vas te stel

en te reël; en om bestaande wetgewing stelselmatig te rangskik en waar nodig aan te vul, te wysig en te verduidelik. Daarby moes sodanige voorsiening gemaak word, dat geen verandering in die Grondwet kon plaas vind nie dan alleen op die wyse as in die Grondwet self voorsien. — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 81 en 82).

Die Eerste Volksraad het homself hiermee op 31 Mei verenig en 'n kommissie van vyf man uit sy midde benoem om die saak te ondersoek en verslag daaroor uit te bring.

Hoofregter Kotzé was hiermee glad nie tevrede nie en het beweer, dat President Krüger afgewyk het van die verstandhouding, waaronder die regters op 19 Maart belowe het om wette en volksraadsbesluite nie aan die Grondwet te toets nie. Dit is, beweer hy, deur die President ongewysig aangeneem. Geen ontwerp is met behulp van die regters, soos hulle uit die brief van die President van 22 Maart rede gehad het om te verwag, aan die Volksraad voorgelê nie. Volgens sy beskouing is die oplegging op 'n volksraadskommissie van die taak wat die President op homself geneem het, geen gevolg gee aan die getroffe verstandhouding nie. Die kommissie het, wat tydsbepaling betref, geen opdrag ontvang nie, wat die hersiening van die Grondwet vir lange tyd kon vertraag. Die stelselmatige rangskikking van die wetgewing van die land in één geheel, wat ook aan die kommissie vir verslag en raadgewing opgedra is, was 'n taak wat seker twee of drie jaar sou vorder, meen die heer Kotzé, en „niet in afwachting van zoodanige taak hebben de Rechters zich verbonden". Hy merk verder op, dat geen stelselmatige rangskikking van die wetgewing kon geskied, voordat die Grondwet eers aangeneem is nie, daar alle andere wette na die voorskrifte van die Grondwet moes gereël word. Vertraging was nie nodig nie, sê die heer Kotzé, want 'n ontwerp-Grondwet lê sinds Februarie 1894 klaar en was ook

reeds in die Staatskoerant bekend gemaak. Met enkele wysigings sou dié ontwerp in die behoefte kan voorsien. — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 82—84).

Hierdie brief was geskrywe op 8 Julie en op 16 Julie 1897 antwoord die President met die opmerking o.a. dat hy die verstandhouding omtrent die hulp en die raadpleging van die regters nie aangeteken vind óf in die brief van die regters óf in die antwoord nie. Die President maak derhalwe beswaar teen die beperkte betekenis deur Hoofregter Kotzé aan die verstandhouding gegee, dat 'n ontwerp aan die Volksraad sou voorgelê word. Die duidelike strekking van die ooreenkoms vat die President op as te wees, dat hy sy hulp toegesê het tot die verkryging van 'n Grondwet, waardeur o.a. gewaarborg sou word dat die onafhanklikheid van die Hooggeregshof op 'n standvastige grondslag sou geplaas word. Hieraan meen hy te voldoen het. Hierdie doel was nie te bereik sonder die medewerking van die Volksraad nie. Die inslaan van hierdie weg was te meer nodig, daar die jaar tevore 'n Grondwet vastgestel is, waar die Volksraad onwillig was om nuwe beginsels in neer te lê. Wat die ontwerp van 1894 betref, wys die President daarop, dat die Volksraad homself reeds eenmaal duidelik teen daardie ontwerp uitgespreek het. Dit sou dus nie bevorderlik wees aan die gewenste spoed om daardie ontwerp weer aan die Volksraad voor te lê nie. Tenslotte deel die President mee, dat wysigings van die Grondwet, veral wat die toestand van die Hooggeregshof betref, nie aan die Volksraad voorgelê sou word nie, sonder dat die regters geleentheid gehad het om daaroor hulle oordeel uit te spreek nie. — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 85—87).

Die voorsitter van die Grondwetskommissie, die heer A. D. W. Wolmarans, het op 14 Julie 1897 Hoofregter Kotzé versoek om die regters uit hulle midde een of twee

man te laat aanwys om die kommissie behulpsaam te wees by die volvoering van hulle taak. Aan hierdie versoek is nie voldoen nie, maar regters Gregorowski, Morice en Esser was bereid om aan die kommissie die nodige raadgewings te verskaf, terwyl Kotzé, Ameshoff en Jorissen die vergaderings van die kommissie nie wou bywoon nie, maar tog op andere wyse bereid was om raad te verstrek.

In November 1897 het geblyk, dat die werksaamhede van die kommissie weens dringende behandeling van ander sake in die Volksraad vertraag is en eers weer gedurende die besondere sitting van Februarie 1898 kon hervat word. Na aanleiding hiervan vind Hoofregter Kotzé dit op 15 Desember nodig om die aandag van die President op hierdie vertraging te vestig. Hy versoek die President om redes hoe dit gekom het, „dat van de verstandhouding omtrent een ontwerp-Grondwet is afgeweken en wat UHEd. nu voorstelt te doen, ten einde op den aangewezen weg terug te komen". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 94).

Nadat intussen 'n presidentsverkiesing plaas gevind het, waarby Krüger met 'n verpletterende meerderheid bo Schalk Burger en Piet Joubert herkies is, kom die heer Kotzé op 15 Februarie 1898 op die verstandhouding tussen regering en regbank terug. Hy wys daarop, dat geen ontwerp by die vorige sitting van die Volksraad ingedien is nie en dat ook geen stappe gedoen is om Wet No. 1 van 1897 in te trek nie. Word die verstandhouding „door de eene partij niet nagekomen, of van afgeweken, dan is zij ook niet langer bindend op de andere partij; en deze is nu ongelukkig de positie waartoe wij zijn gekomen. De eenige bescherming die ik als rechter heb, en de eenige eerlijke en grondwettige weg dien ik kan volgen, is om UHEd. in kennis te stellen met het feit, dat ik genoemde verstandhouding van Maart 1897 als vervallen en niet meer bestaande beschouw". — (Gbk.

No. 1, 1898, bl. 96).

Die heer Kotzé sou wyser gehandel het, as hy die verstandhouding tussen Regbank en regering nie as 'n kontrak[1]) beskou het nie en buitendien daarmee rekening gehou het, dat die Eerste Volksraad, die wetgewende mag en hoogste gesag van die land, deur die aanneem van Wet No. 1 van 1897 met grote meerderheid andermaal sy wil te kenne gegee het, dat bestaande en toekomstige wette en volksraadsbesluite nie aan die Grondwet sou getoets word nie, maar deur die regters sou toegepas word as wet wat nakoming verplig, nadat bekendmaking in die Staatskoerant plaasgevind het. Kotzé het vergeet, dat die President geheel afhanklik was van die wil van die Volksraad en nie op eie houtjie 'n verandering van die Grondwet kon afdwing nie.

President Krüger antwoord met op een en ander te wys en tenslotte te sê: „Aangezien mij door Art. 4 van Wet No. 1 van 1897 is opgedragen om die leden van het Hooggerechtshof, waarvan ik òf een ontkennend òf een mijns inziens onvoldoend òf binnen den gestelden tijd geen antwoord ontvang, uit hunne betrekking te ontslaan, en aangezien uw antwoord door mij nu beschouwd wordt als niet bestaande of indien bestaande als onvoldoende, ben ik tot mijn diep leedwezen verplicht ten uwen aanzien tot den laatsten stap over te gaan en wordt hierbij, in termen van Art. 4 van Wet No. 1 van 1897, ontslag verleend uit uwe betrekking van

[1]) Gordon (blz. 363) sê hieromtrent: „There are many things in this letter which merit attention beside the brutal simplicity of the ceremony of dismissal. Chief among them is the trenchant clearness of the main proposition that a judge cannot make the discharge of the duties of his office the subject of bargaining. The doctrine is so indisputably sound and its statement so clear and well in point, that it is easy to recognise here the work of a person of superior intelligence.... But it is a point worth noting that the Pretoria Government, although personified by an uncultivated Boer, is capable of taking a very accurate view of a situation and of making points in the most approved dialectic manner."

Hoofdrechter der Zuid-Afrikaansche Republiek, ingaande op heden". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 97).

Kotzé beskou hierdie handelwyse van die President onwettig, omdat die President 'n dergelike vraag slegs eenmaal, en nie telkens nie, aan 'n regter sou mag stel. Verder kon hy die wettigheid van Wet No. 1 van 1897 nie erken nie. As regter, sê hy, is hy aangestel vir sy lewe; in die onafhanklikheid van die uitoefening van sy regterlike pligte mag hy nie gestoor word nie; en as hy homself skuldig gemaak het aan enige vermeende ampsmisdryf, moes hy behoorlik aangekla word en kon hy alleen deur 'n besondere hof veroordeel en gestraf word. Wet No. 1 van 1897, wat binne drie dae, en sonder vooraf aan die volk bekend gemaak te gewees het, deur die Volksraad aangeneem is, besit geen wetskrag nie en is geen wet nie, sê hy. Deur aanspraak te maak op en uitvoering te gee aan 'n bevoegdheid wat onwettig is, deur die waarborge van die onafhanklikheid van die Regbank te skend, was die voorwaarde, waaronder die Republiek as 'n beskaafde en grondwetlik geregeerde land bestaan, verbroke. „Het spijt mij dus, dat ik om deze redenen mij niet met uwe zienswijze kan vereenigen, noch de wettigheid uwer handeling erkennen. Totdat ik behoorlijk op wettige wijze door een bevoegd Hof word schuldig gevonden en uit mijne betrekking gezet, ben en blijf ik Hoofdrechter". — (Gbk. No. 1, 1898, bl. 98).

Die President het egter by sy beslissing gebly, die saak as afgedaan beskou en die heer Gregorowski as Waarnemende Hoofregter benoem. Kotzé het wel nog aan die balie geskrywe, dat hy die Hof vir onbepaalde tyd verdaag, maar Dr. Leyds het toe die Griffier Juta ontbied en hom in teenwoordigheid van die heer Gregorowski meegedeel, dat as één amptenaar van die Hof iets doen in stryd met die mededeling aangaande die heer Kotzé se ontslag en die heer

van hierdie Dietse bevolking weer verloor het, is een van die haas onherstelbare rampe wat uit die ongelukkige oorlog vir ons land voortgevloei het.

In die voorwaardes van die konsessie was ook voorsiening gemaak vir tye van oorlogsgevaar. As deel van die openbare diens van die Republiek het die spoorweg van iedere amptenaar geëis, dat hy homself in dié diens ten volle aan die belange van die Republiek sou wy. Menigeen het gesneuwel op die veld van eer in die oortuiging, dat hy tot die laaste sy plig gedoen het teenoor die Republiek wat steeds tot die uiterste offer toe op sy liefde, toewyding en trou kon aanspraak maak.

Op 12 September 1900 het die Britse besettingsowerheid beslag gelê op die eiendomme van die maatskappy. Die skikkingsvoorstelle van die Britse regering is pas in Oktober 1908 aangeneem en die ontbindingsrekening in April 1909 vasgestel. Dit was die einde van 'n groot en nuttige Nederlandse instelling in Suid-Afrika.

Wat die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatkappy ook op politieke gebied vir die Suid-Afrikaanse Republiek beteken het, is deur die teenparty beter besef dan deur die Afrikaners self waarskynlik. Hoewel 'n partikuliere bedryf wat die bestuur betref, was die spoorweg een van die belangrikste, sterkste en nuttigste openbare dienste van die Suid-Afrikaanse Republiek. En vir die ekonomiese ontwikkeling èn vir die verdediging van die land, kon die belang van die spoorweg en die gees van sy bestuurders en personeel nouliks oorskat word. Steeds is bewys, dat die belange van regering en land by hulle vóór alles gegaan het. Hieromtrent lewer die Engelse self onomstootbare bewys. In die verslag van die *Transvaal Concessions Commission* lui dit: „En ons dink derhalwe, dat hierdie konsessie een is wat in elk geval in behoorlike aanmerking sou kom vir vernietiging, selfs al het die bestuur van die saak geen aanleiding gegee tot redelike

klag nie. Maar in die loop van ons ondersoek is teen die maatskappy sulk 'n buitengewone handelwyse in die oorlog tussen Groot-Brittanje en die Suid-Afrikaanse Republiek bewese, dat dit die moontlikheid uitsluit van sy voortbestaan in wat nou 'n Britse besitting is". — (Cd. 623, bl. 23). Die bewyse van die kranige en onbaatsugtige werksaamheid van die Ned. S. A. Spoorwegmaatskappy en van die vaderlandsliewende en daadwerklike steun wat die bestuurder van Kretschmar en sy ondergeskiktes aan die Republikeinse strydkragte betoon het, is in grote voorraad voorhande ook in Blouboeke Cd. 624 en Cd. 625.

Dat Krüger in die begin die belang daarvan besef het, dat die spoorweg in beslis vriendskaplike, en wel Nederlandse, hande moes gegee word, bewys die betekenis van die gawe wat hy gehad het om staatsbelange na hulle juiste verhoudings te skat en die toekoms in te blik.

---

## HOOFSTUK X.

## SPOORWEGPOLITIEK TEENOOR DIE BUURSTATE.

Toe in 1885 die een struikelblok op die ander in die weg kom van die verwesenliking van die Delagoabaaise spoor, het Transvaal sy oog gerig op 'n spoorwegverbinding met die Kaapkolonie en wel van Kimberley af na Pretoria toe. Hieroor is briefwisseling met die Kaapse regering gevoer, maar dié het destyds geen voornemens gehad om die verlenging te bevorder nie en verwys die Transvaalse regering met sy aansoek na die Vrystaat toe. Hierdie spoorwegverbinding was in daardie tyd afhanklik van die aangaan van 'n tolverbond met die Kaapse regering, soos blyk uit 'n antwoord in Januarie 1886 aan die heer S. Marks gegee op sy aansoek vir 'n vergunning om die lyn te bou.

Die heer Marks het homself ook aangemeld vir die onderneming van die lyn tot aan die Portugese grens, maar die regering wou dit liewers aan die Hollandse maatskappy gun, hoewel laasgenoemde nog nie die saak agtermekaar gehad het nie.

Aan die heer Marks is meegedeel, dat hy sy voorwaardes aanmerklik sou moet wysig, as hy die konsessie vir homself wou verseker. Na 'n harde stryd in die Volksraad oor die verlening van spoorkonsessies, is Dr. Jorissen Holland toe om die konsessionarisse daar aan te spoor om die kans vir die verkryging van die onderneming nie te laat verbygaan nie.

In die begin van 1887 het sake weer anders gestaan. Versoeke om spoorwegverbinding met Transvaal kom toe van die

ander kant af. Die Vrystaat en die Kaapkolonie wou verlenging van die spoor van Colesberg af oor Bloemfontein na Johannesburg toe. Natal soek spoedige verbinding met die goudstad van Durban af oor Charlestown. Die Vrystaat versoek Transvaal om vir 'n bepaalde tyd altans of totdat die onderwerp in die Mei-sitting van die Volksraad bespreek is, geen konsessie te verleen nie en geen ander lyn in verband met die Delagoabaaise aan te lê nie dan dié oor Bloemfontein. Daar was egter voorlopig geen gevaar voor nie, omdat die Transvaalse burgers van geen spoorweguitbreiding wou weet nie, seker vernaamlik uit vrees vir die belastings wat weens die hoë koste van hierdie duur ondernemings op hulle sou te rus kom.

Die aansoeke word almal in afwysende sin beantwoord. Transvaal moes voorlopig alle aandag wy aan die één lyn, Delagoabaai—Johannesburg, die sleutel van die hele toestand.

President Krüger wou egter alles doen wat hy kon om te verhoed, dat die Vrystaat ekonomies in die hande van die Kaapkolonie val in plaas van die Suid-Afrikaanse Republiek te steun in sy stryd om selfstandigheid. Op 10 Oktober 1887 word op Bloemfontein 'n byeenkoms gehou vir nouere samewerking tussen die twee Republieke. Art. 1 van die ontwerpooreenkoms deur President Krüger voorgelê, het geëis: „De Oranje-Vrijstaat verbindt zich zelf geen spoorweg te bouwen of toe te laten, tusschen een van de Koloniën of Staten van Zuid-Afrika, aan de O. V. S. grenzende, en de Zuid-Afrikaansche Republiek, zonder daartoe de speciale toestemming van de Zuid-Afrikaansche Republiek te hebben bekomen".

President Brand weier om daarin toe te stem. Hy wou die vryheid van sy staat in so 'n belangrike saak nie aan bande lê nie. Maar Krüger hou vas aan die noodsaaklikheid van één gesamentlike spoorwegpolitiek vir albei Republieke. Hy sou toestem in 'n lyn Bloemfontein—Pretoria, dog was ten sterkste

gekant teen 'n verbinding van Bloemfontein met die Kaapkolonie, voordat die Delagoabaaise lyn klaar was, of binne tien jaar.

In Desember 1887 word President Krüger uitgenooi na 'n byeenkoms in Kaapstad vir bespreking van die vraagstuk van wedersydse invoerregte. Hierdie saak het ten nouste saam gehang met dié van die spoorweg. Die President sein aan die Hoë Kommissaris: „. . . dan vertrouw ik, dat de Kaapkolonie zal inzien hoe bij het verleenen van vrijen handel dezerzijds, het slechts billijk is om, met het oog op de voor de Zuid-Afrikaansche Republiek zoo gewenschte ontwikkeling der Delagoabaai-spoorlijn, van haren kant te wachten met de verlenging der spoorlijn in de richting der Zuid-Afrikaansche Republiek." Daartoe wou die Kaapkolonie geen verbintenis aangaan nie en die Transvaal het derhalwe geen deel aan die byeenkoms geneem nie.

Dit spreek van self, dat Pres Krüger nie teen spoorwegverbinding as sodanig met die Kaapkolonie was nie. Hy wou alleen verhoed, dat die bestaanskans aan sy Delagoabaaise lyn sou ontroof word deur andere 'n te grote voorsprong te gee. Die lyne van die Kaap af kon Johannesburg eerder bereik, omdat hulle nog slegs gelyke en gemaklike terrein voor gehad het.

In Oktober 1888 is aan die Vrystaat verlof gegee om die spoor van Colesberg af na Bloemfontein te verleng op voorwaarde, dat dit nie verder noordwaarts sou gebring word, voordat die Delagoabaaise lyn die Hoëveld verby was nie.

Aan hierdie voorwaarde was die vrye handel van die Vrystaat met die markte van die Suid-Afrikaanse Republiek verbonde. Dieselfde het gegeld omtrent die voorwaarde, dat die spoorweg van Kimberley af nie verleng sou word nie, voordat die Delagoabaaise spoor Pretoria bereik het. — (Oranjeboek van O.V.S.: *Tolverbond en Spoorwegen*, 1889, Bl. 58).

President Brand is in Julie 1888 oorlede en as sy opvolger in die Vrystaat is die heer F. W. Reitz gekies wat 'n sterker geloof gehad het in die samewerking en aaneensluiting van die twee Dietse Republieke. In Maart 1889 het hy op Potchefstroom besprekings met President Krüger gehou oor die wenslikheid van gesamentlike politieke optree tot wedersydse beskerming van die onafhanklikheid van die twee state. Gelukkig is ooreenstemming bereik en is ook insake spoorwegpolitiek 'n ooreenkoms getref, waarin die Suid-Afrikaanse Republiek aan die een kant belowe om geen spoorwegverbinding met Britse kolonies ten weste en ten suide van sy gebied toe te laat nie dan met toestemming van die Oranje-Vrystaat. Aan die ander kant onderneem die Oranje-Vrystaat om geen spoorwegbou oor sy gebied tot aan die Vaalrivier, sonder toestemming van die Suid-Afrikaanse Republiek, te laat geskied nie.

'n Ernstige droogte in die jaar 1889 het bewys watter groot behoefte Johannesburg het aan spoorverbinding met die seehawens om sy bevolking van gereelde aanvoer van lewensmiddele en ander benodigdhede te verseker. Hierdie feit het tesame met die politieke noodsaaklikheid van tegemoetkoming aan die Kaapse en Natalse spoorwegwense te betoon terwille van 'n gunstige reëling van Swasielandse aangeleenthede, President Krüger aanleiding daartoe gegee om wysiging te bring in sy streng afsydige spoorwegpolitiek, waaraan hy nog tot begin 1890 vasgehou het. Eintlik ook was toe sy saak al gewin, deurdat met die Portugese regering 'n bevredigende reëling van die spoorvragte bereik is en die bou van die Delagoabaaise spoor snelle vordering gemaak het.

Die spoorwegvraagstuk was vir die Republiek van baie groot belang en dit het ook en veral die Engelse besef. Daarom het hulle op allerlei maniere en by alle moontlike geleenthede getrag om Transvaal van sy vaste politiek van selfstan-

digheid af te kry en aan die wil van Natal en die Kaapkolonie ondergeskik te maak wat spoorweg- en invoerpolitiek betref.

In Augustus 1890 het Sir Francis de Winton as lid van die gesamentlike kommissie insake Swasieland o.a. ook aanbeveel, dat die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek die verlenging in Transvaal sou toestaan van die spoorweë van die Kaapkolonie en Natal. — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 67).

In dieselfde jaar word hierdie verlenging as een van die voorwaardes in die Swasielandse Verdrag opgeneem en die regering van die Republiek verbind homself om alle teenstand te laat vaar teen uitbreiding van die Britse koloniale spoorwegstelsel tot aan die grense van die Republiek en om ook die verlenging van die genoemde lyne tot aan Johannesburg en Pretoria in oorweging te neem. (Art. 2). — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 98).

Aan hierdie afspraak het die President homself gehou en in Junie 1891 kon hy die feestelike opening van die Natalse spoorwegverlenging tot aan Charlestown, by die Transvaalse grens, bywoon. Daar is hom 'n besonder hartlike onthaal van Natalse kant te beurt geval. Maar die verlenging na Johannesburg is nog 'n tydlank teëgehou.

Oor die bestuur van Swasieland vind van 18 tot 20 April op Colesberg en van 5 tot 7 Junie 1893 op Pretoria besprekings plaas tussen die President en die Hoë Kommissaris, Sir Henry Loch. Wat van die kant van die Republiek voorsien was, vind inderdaad plaas. Die Hoë Kommissaris spreek dadelik oor allerlei sake wat buite de Swasielandse vraagstuk staan, soos die tolverbond, die verlenging van die spoorweë van die Kaapkolonie en Natal, die spoorwegvragpryse en die regte en bevoegdhede van die Johannesburgse stadsbestuur of gesondheidskomitee. — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 123).

Op 7 Junie word 'n volksraadsbesluit aangeneem, waarin afgekeur word, dat ook ander onderwerpe in die Swasielandse

saak ingelas is. Terwyl die Raad sy opdrag van 1892 in die oog hou omtrent die opmeting van die verlenging van die Natalse spoorweg, besluit hy om hierdie onderwerp in dieselfde sitting te behandel met inagneming van die belange van die Suid-Afrikaanse Republiek en van Natal. — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 128).

Die verdrag van 1890 het aan die Suid-Afrikaanse Republiek soewereiniteitsregte oor 'n strook grond vir 'n spoorweg na Kosibaai geskenk, hetsy langs die Swasiegrens, hetsy langs die Pongolarivier, deur die gebied van Zambaan, Oembegisa en Zambili, benewens 'n stuk grond aan die kus in Amatongaland vir 'n hawe. — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 155).

Aan die bepalings van die verdrag wat die spoorweg na Kosibaai betref, was deur die Transvaalse regering in sover uitvoering gegee, dat dit ooreenkomste gesluit het met Zambaan en Oembegisa omtrent 'n strook grond deur hulle gebied, vir die spoorweg benodig. Die konvensie van 1890 het 'n erkenning deur die Britse regering bevat, al was dit nie van alle nie, dan tog van enkele regverdige aansprake van die Suid-Afrikaanse Republiek, nl. sy regmatige strewe na 'n spoorweg see toe en na 'n hawe. — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 156).

Hoewel die spoorwegverbinding met Delagoabaai verseker was, het President Krüger gemeen om rekening te moet hou met die moontlikheid, dat ook hierdie hawe in Britse hande mag val. Buitendien was die besit van 'n eie onafhanklike uitweg na die see toe 'n hartstogtelike verlange van President Krüger. Die enigste geleentheid daartoe het die baaie ten ooste van Swasieland gebied.

Dat die Republiek reeds vroeg die oog gehad had op 'n onafhanklike spoorweg na die see toe, bewys ook 'n traktaat wat in 1875 gesluit is met Oembandene, opperhoof van die Amaswasiestam, waarin hy en sy regente hulleself verbind

het om handels- en ander weë te beveilig, te verbeter en vry en ongehinderd te laat tot algemene nut, „alsook het maken van spoorwegen". (Art. 8.) — (Leyds: *Insluiten II*, bl. 320).

Dog in 1894 het die Engelse daarin geslaag om die Republiek om die tuin te lei met die opneming in die derde Swasielandse Verdrag van die volgende artiekel (12): „Geen spoorweg zal gemaakt worden buiten de oostelijke grens van Swaziland door het Gouvernement der Zuid-Afrikaansche Republiek, behalve onder voorzieningen van een verdere beoogde Conventie tusschen de Zuid-Afrikaansche Republiek en H. M. de Koningin of met toestemming van H. M.'s Gouvernement." — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 350).

Sir Henry Loch het volgehou, dat die saak van Kosibaai en die spoorwegverbinding in 'n afsonderlike verdrag moes behandel word, maar hy het tog daarvoor gesorg om ook ander sake behalwe Swasielandse in hierdie verdrag te reël, want die Britse regering het nie die geringste voorneme gehad sodanige nadere ooreenkoms aan te gaan nie en die opneming van hierdie bepaling in die verdrag was slegs vir die skyn.

Die inlywing van die gebiede van Zambaan en Oembegisa op 25 April 1895 het dit bewys. Daardeur is Transvaal geheel van die see afgesny. Dit het natuurlik in Transvaal al die groot verbittering teen die Engelse politiek bevorder. Om hierdie uitweg deur Swasieland na die see te verkry, het President Krüger Rhodesië en Mashonaland, sy aansprake op uitbreiding na die noorde soos erken in art. 4 van die Verdrag van Londen, opgegee en die Engelse daar 'n vry hand gelaat.

In hierdie saak het Dr. Leyds van President Krüger verskil, omdat hy Kosibaai ongeskik geag het vir 'n hawe, soos later sal blyk.

By President Krüger was dit suiwer 'n saak van hartstog om 'n eie hawe te hê. Hy wou nie langer van andere afhanklik wees nie. Daarom was hy ook teen 'n tolverbond met

die Engelse geweste, hoewel die Oranje-Vrystaat toegegee het aan ekonomiese ooreenstemming met die Britse kolonies.

Die politiek van die Suid-Afrikaanse Republiek was daar deurgaans op gerig om die spoorwegverbinding met Lourenço Marques soveel moontlik te bevoorreg en alles in die werk te stel om dit te bevorder teenoor ander verbindings met die see, solank 'n onafhanklike uitweg na 'n eie hawe onverwesenlik gebly het. In besonder is die Natalse verbinding met alle mag teëgehou. Jarelank het alle pogings van die Natalse owerheid skipbreuk gely op die standvastigheid van Paul Krüger en sy Uitvoerende Raad. Einde 1893 egter het daar 'n ernstige wending in die sake gekom wat die regering van Transvaal magteloos gemaak en hom gedwing het om 'n ander houding in te neem. Daar Natal nie van die Republiek kon kry wat dit wou nie, het dit gedreig om homself te verbind met die Oranje-Vrystaat en die laasgenoemde het homself bereid verklaar om Natal te gemoet te kom, ondanks die feit, dat so 'n handelwyse in stryd kon wees met ooreenkomste met die Suid-Afrikaanse Republiek.

Natal kon sy spoorweë in die rigting van Johannesburg verleng òf van uit Charlestown òf van uit Harrismith. Die eersgenoemde verlenging wat Natal blykbaar die graagste wou hê, sou oor Transvaalse gebied gaan; die ander oor die Oranje-Vrystaat wat by die tolverbond met die Kaapkolonie aangesluit was. Hierdie laasgenoemde verbinding met Durban moes die Transvaal beslis voorkom, omdat dit oor vreemde gebied sou gegaan het, waaroor Transvaal alle beheer gemis het. Die enigste doeltreffende middel daartoe was die toestaan van die verbinding Charlestown—Johannesburg. Hoewel die Transvaalse regering dit ongaarne gesien het, was dit in elk geval beter dan die spoor oor die Vrystaatse gebied en moes die minste van die twee kwade gekies word.

Hierdie toestand van sake is op 15 Desember 1893 deur

Dr. Leyds uiteengesit in 'n brief aan die bestuur van die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy. Daarin vra hy steun en medewerking sowel van die maatskappy as van die Portugese regering wat kragtens 'n bestaande vragloonooreenkoms beswaar kon maak teen die verbinding Charlestown—Johannesburg. Om die spoorwegmaatskappy en die Portugese te oortuig van die voordeel van instemming met die voornemens van die Transvaalse regering, wys Dr. Leyds daarop, dat bepaal is, dat die verbinding oor Charlestown, as dit tot stand kom, nie regstreeks langs die kortste weg mag geskied nie, maar oor Standerton en Heidelberg, teneinde die lyn langer te maak en minder gevaarlik wat wedywer met Delagoabaai betref. Die lyn oor Harrismith sou groter mededinging vir Delagoabaai besorg, want hierdie weg na Durban was korter en buitendien het die Vrystaatse Volksraad besluit, dat die verlenging van Harrismith af regstreeks en sonder omweg na die Vaalrivier toe mag gebou word, waarvoor toestemming ook reeds aan Natal verleen was.

Onder hierdie omstandighede kon die spoorwegmaatskappy en die Portugese regering dan ook nie anders nie as instem met die plan om aan Natal verlof te gee om die lyn van Charlestown na Johannesburg deur te trek.

Met Natal is in Februarie 1894 'n ooreenkoms gesluit insake verlenging van die spoorlyn van Charlestown tot in Johannesburg. Natal sou die lyn bou tot aan die grens van die Suid-Afrikaanse Republiek en Transvaal moes onmiddellik die lyn op sy gebied van twee kante af, Volksrust en Johannesburg, begin bou. Die voltooiing moes geskied nie later nie dan 31 Desember 1895. Die opening is inderdaad geskied op 15 Desember 1895.

In hierdie verdrag het Transvaal en Natal ook ooreengekom, dat, „indien het bevonden zal worden, dat een der routes via Delagoabaai of Charlestown een zoodanig deel van

het totale goederenverkeer van de zeekust naar Johannesburg en Pretoria vervoert, hetwelk de helft zal overtreffen, of hetwelk minder zal zijn dan een derde van dit totale goederenverkeer", die vasstelling van ryloon en vrag opnuut in oorweging sou geneem word. (Art. 18).

Tussen die Transvaalse en die Portugese regerings was reeds in 1889 'n ooreenkoms gesluit, waarby die vragpryse en bevoegdhede van albei partye gereël is. Hierdie ooreenkoms het volkome aan sy doel beantwoord en het kragtig meegewerk om die vervoer te ontwikkel, veral weens die vryheid wat aan die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy gelaat is om te werk te gaan met inagneming van die eise wat deur die handel mag gestel word. — *(In Mem.* 49).

Tussen Mosambiek en Transvaal aan die een kant en Natal aan die ander was 'n ryloonswedywer dus uitgeslote en die verskillende belange op vriendskaplike wyse gereël.

Met die Kaapkolonie was dit anders. By die voltooiing van die Delagoabaaise lyn op 31 Desember 1894 sou die Sivewright-ooreenkoms met die Kaap en die medegebruik van die spoor tussen Vereeniging en Johannesburg tot 'n einde kom. Dit was in eie belang goed gesien van die Kaapkolonie om die Republiek te help om die verbinding tussen die Kaapse hawens en Johannesburg tot stand te bring, veral sò lang voordat die ander spoorweë na Johannesburg klaar was. Die handel het dus enkele jare lang byna uitsluitend oor Kaapse hawens gegaan en daar min of meer gevestig geraak. Dat die Kaap egter die voorrang in die oorsese handel met Transvaal nie kon behou nie, het sy politieke leiers geweier om te besef. Die byna viermaal kortere afstande van Durban en Lourenço Marques na Johannesburg, was natuurlik voordeliger vir die buitelandse handel met die goudstad. Die Kaap egter wou deur middel van 'n voordelige ooreenkoms met Transvaal en Natal die handel dwing om meer van die langere en duurdere

pad gebruik te maak in plaas van die natuurlike weg van die geringste weerstand te volg.

Kort voordat die medegebruik van die spoorlyn tussen Vereeniging en Johannesburg deur die Kaapse regering sou eindig, in November 1894, kom die here Elliot en Price, van die Kaapse spoorwegbeheer, na Pretoria om te sien of hulle met die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy nie tot 'n voordelige reëling kon raak nie. Hulle stel voor, dat die spoorwegontvangste en die verkeer van die seehawens na Johannesburg en Pretoria tesame sou bereken word en dat die helfte daarvan aan die Kaapkolonie sou toegeken en die res verdeel word tussen die lyne van Delagoabaai en Durban. Hierdie voorstel word van die hand gewys en kort daarop verskyn Rhodes self in Pretoria om die President te probeer oorhaal om aan te sluit by 'n Suid-Afrikaanse tolverbond. Daar wou die President egter niks van weet nie.

Die Kaapse regering weier beslis om te onderhandel op die grondslag van een derde vir Durban, een derde vir Lourenço Marques en een derde vir die Kaapse spoor. Hulle wou niks minder dan die helfte hê nie.

Daar die lengte van die lyn Vereeniging—Johannesburg slegs sowat vyftig myl was en dus 'n baie klein gedeelte van die afstand tussen die Kaapse hawens en Johannesburg uitgemaak het, het die Kaapse regering gemeen om hulle sin te kan deurdrywe met eenvoudig die spoorvragte tot aan die Vaalrivier te verlaag en also die vervoer van die Delagoabaaise en Durbanse lyne af te snoep.

Dit was moontlik ondanks die grotere lengte van die lyn, daar Natal te kampe gehad het teen steil hoogtes en die Delagoabaaise lyn sowel as die hawe van Lourenço Marques nog 'n goeie reëling ontbreek het. Dit was vir die Kaapkolonie ook 'n groot voordeel, dat dit nog beheer gehad het oor die lyn deur die Vrystaat. Daar die Nederlandse Suid-Afrikaanse

Spoorwegmaatskappy 497 myl van spoorweg na Natal en Delagoabaai gelê het, was dit natuurlik dat hulle sou veg teen die inpalming van die gehele verkeer deur die Kaapkolonie se lyn, waarvan slegs 52½ van die 726 myl aan hulle behoort het. Hulle het derhalwe die vragpryse selfs tot bo die hoogste loongrens verhoog met toestemming van die regering, sodat die hele vragprys van die Kaapse hawens of net so hoog bly as vroeër.

Die handelaars in Johannesburg besluit derhalwe op aanraai van die Kaapse regering om hulle ware van die grens af met ossewaens te vervoer, wat 'n ernstige ophoping van goed op die grens veroorsaak het.

In April 1895 word weer 'n poging aangewend om tot 'n vriendskaplike skikking te geraak op 'n byeenkoms in Kaapstad, waar die heer Middelberg, bestuurder van die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy, voorstel, dat die Kaap sy vragpryse sodanig moes verhoog, dat vervoer met ossewaens van Viljoensdrif af geen voordeel verskaf bo gebruikmaking van die treinspoor nie. Maar die Kaap bly by sy vyandige houding volhard en die byeenkoms moes uiteengaan, sonder dat iets anders bereik is dan die belangeverskille sterker te laat uitkom. Die Kaap neem nou self 'n werksame aandeel in die vervoer met ossewaens en verlê sy spoor langs die Vaalrivier om ook van Sanddrif te kan gebruik maak. Ponte word in diens gestel om die watransport te bevorder.

Die Transvaalse Invoerregtewet van 1894 het die diens van invoerpoorte en drifte gereël met die oog op die invordering van die inkomende regte. Toe die regering van die Kaap tot nadeel van die Republiek en die Nederlandse spoorwegmaatskappy die vraggoed van die trein aftrek om die met ander vervoermiddels na Johannesburg te bring, bepaal die Repu-blikeinse regering, by proklamasie van 26 Augustus 1895, kragtens die genoemde wet van 1894, dat Viljoensdrif en

Sanddrif vir die invoer van oorsese goed gesluit is. Hierdie sluiting het die invoer van goed in Suid-Afrika vervaardig en voortgebring nie getref nie. Transvaal wou die handel met die Vrystaat en die binnelandse verkeer van die Kaapkolonie self nie belemmer nie.

Die gevolg was, dat die buitelandse goed oor die Kaapse hawens aangevoer, 'n paar myl moes omry, groter koste vir transport meebring en dus voordeliger oor die spoor vervoer kon word. Hiermee was die Kaapse regering natuurlik ver van tevrede. Hulle kon op Engeland reken om hulle sin te help deurvoer en om dié hulp in te roep het hulle nie versmaad nie. Dit het die sogenaamde *Driftegeskil* 'n veel onvangryker en ernstiger aansien laat kry. — (C. 8474, bl. 3—6).

Lord Salisbury ag Engeland verplig om in diplomatieke aangeleenthede vir sy kolonies in die bres te tree. Derhalwe het hy in die saak die woord geneem as Minister van Buitelandse Sake, te meer ook, daar die heer Chamberlain op verlof afwesig was. As die Transvaal nie 'n middel kon vind om die griewe van die Kaapkolonie uit die weg te ruim nie, sou hy die saak self in hande neem en hy belowe om sy hande nie terug te trek, voordat 'n bevredigende oplossing bereik is nie. Hy wens die moeilikheid deur Transvaal op so 'n wyse geskik te sien, dat sy inmenging onnodig sou wees. Kon die Suid-Afrikaanse Republiek sulks nie doen nie, dan sou hy Chamberlain van sy verlof terugroep en moes die Transvaalse regering die gevolge dra.

Dit was natuurlik nie die begeerte van die Republikeinse regering om met Engeland aan die stok te trek nie, maar om regstreeks met die Kaap tot 'n verstandhouding te kom. Hulle laat Rhodes derhalwe weet, dat hulle bereid was om die saak van 'n billike verdeling van die vervoer van die verskillende hawens af na die Republiek toe te bespreek en, as die Kaap daarmee kon instem, uitnodigings vir die bywoning van 'n

samekoms aan Natal en Mosambiek te rig. Die voorgestelde grondslag daarvoor was weer, dat die Kaapkolonie een derde van die verkeer na Johannesburg en Pretoria sou kry, bereken na die som van ontvangste van die hawens af na genoemde twee stede en onder aanvaarding van 50 ten honderd van die ryloon derde klas as bedryfskoste. Die ooreenkoms sou vir vyf jaar kan aangegaan word.

Rhodes antwoord, dat die algemene strekking van die voorstel hom beval en dat hy hoop, dat een of ander oplossing sou bereik word. Sy begeerte was, sê hy, om die gevoelens van verbittering en wrywing wat tussen die Kaap en die Transvaal begin te ontstaan, te verwyder. (Groenboek, bl. 13, 14). Na aanleiding van hierdie berig van Rhodes en om die konferensie die beste kans van welslae te gee, besluit die Republiek om die proklamasie, waarby gemelde drifte gesluit is, terug te trek van af 5 November, totdat op of na 15 November, indien vereis, hierin opnuut voorsiening sou gemaak word met 'n verdere proklamasie.

Intussen egter het die Kaapse Prokureur-Generaal, die heer W. P. Schreiner, gemeen te ontdek, dat die sluiting van die drifte in stryd was met Art. 13 van die Verdrag van Londen wat die volgende bepaal het: „Ook zal geen verbod blijven bestaan of worden opgelegd tegen den invoer binnen de Zuid-Afrikaansche Republiek op eenig artikel, komende van eenig deel van Harer Majesteits grondgebied, dat niet ook van kracht zal zijn op dezelfde soort van artikelen van eenig ander land of plaats". Die Republiek aan die ander kant was van mening, dat hy volkome binne sy bevoegdheid gehandel het, ontensy die Kaapse ministerraad met die beskuldiging van onwettige optree van Transvaal bedoel, dat die sluiting van die drifte vir oorsese goed nie tewens van toepassing gemaak is op goed afkomstig van die aangrensende Britse kolonies nie. As dit hulle bedoeling was, dan was Transvaal bereid om die

driftesluiting ook op hierdie kolonies toe te pas. Die Republiek betreur die prikkeling, maar was deur die noodsaaklikheid gedwing om tot hierdie stappe oor te gaan, omdat die toestand geskape is deur die handelwyse van die Kaapkolonie self in sy pogings om die spoorweë van die Republiek skade aan te doen.

Die heer Joseph Chamberlain was by hierdie tyd van sy verlof in Londen teruggekeer en ag homself geregtig te wees op die oorgaan tot gewelddadige stappe. Op 4 November, die dag waarop die spoorwegkonferensie in Pretoria byeenkom, stuur hy sy waarskuwing aan Transvaal. Die regskundige raadgewers van die Britse Kroon was van mening, dat die handelwyse van die Suid-Afrikaanse Republiek 'n skending van Art. 13 van die Londense Verdrag behels het. Die Transvaal kon nie nou sy fout herstel deur die sluiting van die drifte algemeen te maak teneinde dit ook op koloniale goed toe te pas nie, as en wanneer dit die proklamasie opnuut uitvaardig. Die Britse regering was verwonder om te sien, dat die Republiek so 'n voorneme koester. Hulle ag die sluiting van die drifte en veral die uitbreidng daarvan tot koloniale goed as so onvriendelik, dat dit die ernstigste verset uitlok. Terwyl hulle 'n vriendskaplike oplossing begeer, moes hulle verset aanteken teen wat hulle beskou as 'n poging om druk op die Kaapse regering uit te oefen in die byeenkoms deur 'n optree wat byna van die aard was van 'n daad van vyandskap.

Dit was niks anders nie as 'n ultimatum en vòòr die versending hiervan is die Kaapse regering gevra of hulle die helfte van die koste van 'n krygsveldtog teen Transvaal sou dra, Engeland sou steun met vrywilligers en poliesie en vrye beskikking oor hulle spoorweë sou toestaan vir die vervoer van die nodige troepe. Hierin het die Rhodes-regering natuurlik toegestem. — (C. 8474, bl. 15 en 16).

Teneinde verdere misverstand te voorkom, besluit die Repu-

bliek sy antwoord hierop, sou die regering geen verdere proklamasie dienaangaande uitvaardig nie, alvorens met die Britse regering in briefwisseling te getree het om te wete te kom watter swarigheid Brittanje mag hê teen die reëling van die invoerpoorte langs die Vaalrivier.

Die drifte was dus oop en sou oop bly, tensy die Transvaal homself in 'n oorlog met Engeland wou wikkel in 'n geval, waarin die kool die sous nie werd was nie. Die Republiek het op hierdie tydstip ook geen wapens gehad vir die onderneming van so n' ernstige oorlog nie en hy moes bowenop rekening hou met die vyandigheid van die bevolking van Johannesburg.

Art. 13 van die Londense Verdrag het aan Engeland en sy besittings geen voorkeursreg by invoer van hulle koopware in die Transvaal verskaf nie, maar was alleen bedoel om te belet, dat die Britse Ryk teenoor ander lande met sy handel in Transvaal in 'n nadeel sou geplaas word. Die proklamasie, waarby die drifte gesluit is, het met die bepaling van die Londense Konvensie wel deeglik rekening gehou en die genoemde drifte as invoerpoorte vir alle goed van oorsee gesluit. Geen onderskeid is gemaak ten aansien van die land van herkoms nie. Die maatreël was nie teen Engeland gemunt nie en het Engeland alleen ook nie getref nie. Buitendien was van verbod van invoer hoegenaamd geen sprake nie. Daar was nog genoeg drifte om gebruik van te maak. Goed oor Lourenço Marques en Durban ingevoer, het van die sluiting van hierdie twee drifte aan die suidelike grens geen hinder gehad nie. Die maatreël was suiwer gerig teen die dwingelandy van die Kaapse spoorwegpolitiek. Kaapse binnelandse ware is selfs uitgesluit van die invoerverbod by genoemde drifte, sodat die Kaapkolonie as Britse gewès deur die proklamasie bevoorreg is, wel teenoor Engeland, maar ook teenoor ander oorsese lande. Vir Natal het dit geen nadeel nie, maar voordeel gebring, as die Kaap deur Transvaal op sy plek gesit word..

Die Kaapse Prokureur-Generaal W. P. Schreiner en die Britse regskundige raadsmanne het al hierdie sake oor die hoof gesien, toe hulle gemeen het om te ontdek, dat die sluiting van die drifte vir goed van oorsee aangevoer 'n skending behels het van die Londense Verdrag. Die lus tot politieke dwang het by hulle die beginsels van regverdigheid en eerlike handelswedywer verdring.

Die heer Schreiner het later in die Kaapse Parlement verklaar, dat hy sy toestemming om Engeland teen Transvaal te help, gegee het, omdat hy daarvan oortuig was, dat dit nooit tot oorlog sou kom nie en omdat onder omstandighede alles moes gedaan word om die drifte oop te kry, daar die toestand van die koloniale handel baie kritiek was. — (van Oordt, bl. 615). Dat hy die hulp van Engeland op dergelike wyse ingeroep het en selfs bereid was om Engeland se krygsmag aan te wend vir die verkryging van sy sin in 'n suiwer plaaslike ekonomiese stryd, bly 'n afkeurenswaardige daad wat deur sy verklaring nie weggesyfer word nie.

Die heer P. A. Molteno het die saak met die volgende sinsnedes goed gekenskets: „De politiek van Transvaal was zeer verdedigbaar en het kon in belang van zijn eigen spoorwegen niet anders handelen. Het spel behoorde in handen gelaten te zijn geweest van de Zuidafrikaansche spelers. Doch een speler riep de hulp van Engeland in voor zijn eigen doeleinden. De driften zouden heropend geworden zijn zonder aandrang van buiten, want de behoeften van Transvaal waren zoodanig, dat het deze versperring niet voor langen tijd had kunnen volhouden. Hetzelfde resultaat zou dus, wat de Kaapkolonie betreft, hebben plaats gevonden en men zou de verbittering vermeden hebben, die altijd het gevolg is van buitenlandsche inserventie". — *(Federal South Africa*, bl. 20, aangehaal deur van Oordt, bl. 615).

Mr. T. M. C. Asser, lid van de Nederlandse Raad van

State en uitnemende kenner van internasionale reg, was ook van oordeel, dat hierdie wyse van die sluiting van die twee drifte deur Transvaal hoegenaamd nie in stryd was met die Londense Verdrag nie, soos te sien is in Bylae E.

Chamberlain skyn in hierdie saak geheel na die pype van Rhodes te gedans het, want hy het nie die belange van al Engeland se gebiede in ag geneem nie. Transvaal het ook die belang van Natal teenoor die Kaap beveg, want daardie kolonie was deur ooreenkoms met die Suid-Afrikaanse Republiek reeds geregtig op tenminste een derde van die aanvoer van buitelandse ware na Johannesburg en Pretoria. Wanneer die Kaap die helfte moes kry, sou vir Natal uiters een kwart oorgebly het. Of Transvaal sou wat die Delagoabaaise lyn betref, met so wat niks tevrede moet gewees het nie.

Die Kaapkolonie het met al hierdie geweldmiddele sy sin tog nie gekry nie, want dit was onmoontlik om die buitelandse handel te dwing om van die Kaapse spoorweë gebruik te maak in plaas van die kortere afstande oor Durban en Lourenço Marques. Of die Kaap moes sy vragpryse sò laag stel, dat die spore van Oos Londen en Port Elizabeth af op 'n verlies werk, wat wel tot voordeel van die handelaars in Johannesburg sou strek, maar tot nadeel van die Kaap self.

Onder hierdie stroewelings deur het die genoemde byeenkoms op voorstel van die Suid-Afrikaanse Republiek in Pretoria plaasgevind vir oorweging van 'n moontlike reëling van gemeenskaplike belange wat die spoorweë betref.

Die besprekings het op 4 November 1895 'n aanvang geneem onder voorsitterskap van die heer J. S. Smit, Regeringskommissaris van die Spoorweë van die Suid-Afrikaanse Republiek. Van die Kaapkolonie, Natal, Oranje-Vrystaat, Transvaal en Mosambiek was elk twee afgevaardigdes aanwesig. Die konferensie het geduur tot Saterdag 9 November

sonder dat die afgevaardigdes tot 'n bepaalde ooreenkoms kon raak.

Die heer Middelberg, Bestuurder van die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy, het voorgestel, dat die drie lyne van die seehawens af na Johannesburg en Pretoria tot 'n verdeling sou kom van die handelsverkeer en tot die vasstelling van vragpryse vir die tydperk van vyf jaar. Dit moes geskied op die grondslag van een derde vir die Kaaps-Vrystaatse, die Durbanse en die Delagoabaaise lyne ieder.

Hierin het hy die steun gehad van die Natallers en die Portugese. Die Kaapkolonie wou hier egter nie mee instem nie en ag die termyn van vyf jaar vir die ooreenkoms buitendien ook te kort. Die heer Schreiner wou die ooreenkoms vir tenminste tien jaar aangaan en het verklaar, dat die voorstel nie van sodanige aard was, dat dit as grondslag kon dien vir 'n ooreenkoms, waarby die Kaap party kon wees nie. Die Kaap moes 'n groter aandeel hê.

Die afgevaardigdes kon mekaar nie van hulle verskillende standpunte oortuig nie, omdat hulle geen behoorlike gegewens gehad het vir die berekening van die aandeel wat die verskillende lyne in die oorsese vervoer na Johannesburg en Pretoria verkry het nie. Die Kaapse lyn was reeds sowat drie jaar gereed en het dus feitlik nog alles van oorsee aangevoer. Die Delagoabaaise lyn was 'n jaar tevore geopen en nog in die begin van sy ontwikkeling, terwyl die spoor van Durban af nog nie eens klaar was nie.

Om hierdie punte heen het die besprekings gewals en op die derde dag van samekoms het die heer Schreiner toegegee, dat die Kaap nie meer op die helfte van die verkeer staan nie, en die volgende voorstel gewaag:

„Er wordt voorgesteld, dat de volgende grondslag worde aangenomen met betrekking tot de verdeeling van het goederenverkeer naar de stations van Johannesburg en Pretoria van

overzee verzonden goederen, aankomende met den spoorweg:

„1. Dat doorgaande tarieven van de verschillende havens onderling worden geregeld.

„2. Dat exploitatiekosten begroot zullen worden op 60 pct. op alle spoorwegen en verdeeld naar rato van het aantal mijlen van de havens naar het station van aflossing.

„3. Dat de balans van 40 pct. zal verdeeld worden tusschen de verschillende betrokken jurisdicties.

„4. Dat het aandeel komende aan de Kaapsch-Vrijstaatsche Spoorwegadministratie zal zijn twee vijfden ($^2/_5$) van zoodanige balans.

„5. Dat deze regeling val voortduren tien jaar zeker en daarna onderworpen zal zijn aan één jaar opzegging". — (Groenboek van 1895, bl. 31).

Die Transvaalse en Natalse afgevaardigdes het hierdie voorstel 'n te groot bevoordeling van die Kaap vir so 'n lang tydperk geag. Die kortere lyne kon hulle natuurlike voorsprong nie maar so aan die verdere Kaapse hawens afstaan nie.

Die Transvaal het, soos reeds vermeld, die begroting van die bedryfskoste op die grondslag van 50 ten honderd voorgestel, hoewel die spoorwegbedryf in Transvaal om verskeie redes duurder was dan in die ander dele van Suid-Afrika. Hierby het hulle die steun gehad van Natal en Mosambiek.

Daar die Kaapse lyne veel langer was dan die andere en goedkoper gewerk het dan die Transvaalse, was dit in hulle voordeel om die werkingskoste so hoog moontlik te begroot, want daardeur sou hulle 'n groter som uit die gehele opbrengs en 'n groter oorskot op hulle bedryfsuitgawe ontvang. Op hierdie wyse wou die Kapenaars die vermindering in uitkering tussen ½ en $^2/_5$ van die verkeer en ontvangste gedeeltelik of geheel vergoed. Dit was die rede van punt 2 van die voorstel van die heer Schreiner. Omdat die handel op die duur veel sou uitbrei en natuurlik dan liewers van die kortere dan

die langere landweë na Transvaal toe sou gebruik maak, was dit ook in die voordeel van die Kaap om die ooreenkoms vir so lang moontlik aan te gaan. Vandaar is die voorstel vir tien in plaas van vir vyf jaar gedaan. Die ander state en kolonies sou hulle eie belange ernstig verloën het, as hulle hierin die Kaapkolonie se sin gegee het.

In sy getuienis voor die Britse Kommissie van Ondersoek het Rhodes verklaar, dat die Kaapkolonie £ 23,000,000 bestee het vir die bou van spoorweë na Johannesburg toe. Dit was beslis nie die geval nie. Die ontginning van die goudmyne het pas in die twede helfte van 1886 begin en in daardie jaar het die Kaapse spoorwegskuld volgens amptelike syfers gestaan op omtrent dertien en 'n half miljoen, wat hoofsaaklik bestee was aan die bou van drie wedywerende spoorlyne na Kimberley toe. Hierdie lyne was nie baie winsgewend nie, want van 1881 tot 1886 het hulle 'n gemiddelde rente van £ 2:14s.2¼d. ten honderd opgelewer. Dit was toevallig 'n groot geluk vir die Kaapkolonie, dat hierdie lyne almal min of meer kon aangewend word vir die verkeer wat ontstaan het uit die ontdekking van Johannesburg. Om voorsiening te maak vir die nuwe verkeer het die Kaapse regering, volgens Statham, miskien drie en 'n half miljoen pond sterling bestee vir die bou van twee kort taklyntjies binne die Kaapkolonie en van omtrent 360 myl van spoorweg in die Oranje-Vrystaat. Vir die deel van die lyn oor Vrystaatse gebied het die Kaapkolonie die geld teruggekry, toe die Vrystaat nà die Jameson-Inval besluit het om die spoorweg te naas. Die Natalse regering het minder dan 120 myl van spoorweg vir die voordeel van Johannesburg gebou. Die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy het aan die ander kant spore van oor die 600 myl lengte gelê vir die handel op Johannesburg en vir die algemene ontwikkeling van Transvaal en het om dié rede alleen al daarop reg gehad om eerste in aan-

merking geneem te word. — (Statham: *National Review*, bl. 345).

Ooreenstemming het op die byeenkoms onmoontlik geblyk, maar sonder besluite wou die afgevaardigdes tog nie uiteengaan nie en 'n voorstel van die heer Hunter word algemeen aangeneem, waarin aan die verskillende regerings aanbeveel word om 'n spoorwegbyeenkoms saam te roep om sake van algemeen belang te bespreek, met die besondere doel om soveel moontlik die werk van eenstemmige samewerking voort te set soos reeds begin is tussen die verskillende spoorwegbesture. — (Groenboek van 1895, bl. 39).

Na aanleiding van die menings in die vergadering, veral deur die Portugese here uitgespreek, het die voorsitter tenslotte die volgende besluit opgetrek: „Deze conferentie bevindt dat de tijd nog niet daar is om tot eene definitieve overeenkomst te komen omtrent de verdeeling van de verschillende spoorwegopbrengsten en besluit nu uiteen te gaan, totdat er aanleiding zal blijken te zijn weder over deze zaak te confereeren, en drukt de hoop uit, dat deze aanleiding spoedig zal verschijnen en dat dan tot bevredigende resultaten zal worden gekomen". — (Groenboek van 1895, bl. 39).

Ook hierdie voorstel is algemeen aangeneem.

Die voorstel-Hunter het op 3 Maart 1897, dus pas anderhalf jaar later, werklik tot uitvoering gekom met die hou van die eerste jaarlikse byeenkoms van spoorwegbesture op Pietermaritzburg. Hierdie besprekings het natuurlik slegs tegniese vraagstukke betref en op die politieke nie ingegaan nie.

Die sluitingswens van die samekoms in Pretoria het eers in 1898 in vervulling gegaan, toe afgevaardigdes van alle state en kolonies in Suid-Afrika in Kaapstad vergader het tot vasstelling van algemene reëls omtrent die deurgaande verkeer oor die spoorweë. Hier is toe besluit tot die hou van besprekings uitsluitend met die doel om vir geheel Suid-Afrika

gelyke wetlike en regsgeldige bepalings tot stand te bring. Hierdie besprekings het plaas gevind op 6 Februarie 1899 in Kaapstad, waar 'n algemene werkplan vasgestel en met hierdie omvangryke arbeid 'n aanvang gemaak is. — *(In Mem.,* bl. 62, 63).

Onderwyl die ryloonstryd aan die gang was, het Rhodes rustig sy voorbereidings getref vir die Jameson-Inval en die Johannesburgse opstand, wat binne twee maande nà die spoorwegbesprekings, in November 1895 in Pretoria gehou, tot uitvoering gebring is.

Die verhouding tussen die Kaap en Transvaal was vir lange tyd te gespanne om aan reëling van gemeenskaplike belange te dink. Daarom het die verdere besprekings so lang op hulle laat wag.

Die Uitlanders het ook die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy gebruik as een van die skywe vir hulle pyle van ontevredenheid en gramskap teen die Transvaalse regering.

Die Jameson-Inval en die Johannesburgse opstand het die oë van vele in die Kaapkolonie oopgemaak vir die werklike doeleindes wat die Rhodes-regering met Transvaal voorgehad het.

Ook die Oranje-Vrystaat het nou duideliker dan ooit besef, dat hy aan 'n groot gevaar bloot staan deur die bestuur van die spoorweë oor sy gebied aan die Kaapse regering oor te laat. As regstreekse gevolg van die inval in Transvaal maak die Vrystaat gebruik van sy reg op naasting van die spoorweg wat deur die Kaapkolonie gebou en as Kaapse lyn gedrywe is.

Op 1 Januarie 1897 word in die Vrystaat staatsbeheer ingevoer, waardeur die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy die voordeel verkry het van nie meer in regstreekse aanraking met die Kaapse regeringspoorweg te kom nie.

Die vorige September was reeds tussen die regering van die Vrystaat en die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy 'n ooreenkoms gesluit tot bevordering van 'n doeltreffende samewerking tussen die twee spoorwegbehere. Hierdie ooreenkoms het in werking getree op die dag dat staatsbedryf in die Vrystaat ingevoer is. — *(In Mem.,* bl. 54, 55).

---

## HOOFSTUK XI.

## INVOERPOLITIEK EN TOLVERBOND.

Die Suid-Afrikaanse Republiek was nà die uitputtende onafhanklikheidstryd in die begin van die tagtiger jare verplig om sy skatkis te versterk met die heffing van invoerregte. Hierdie invoerregte is nie opgelê uit handelbeskermende oogmerke so seer nie, as wel veral uit fiskale oorwegings.

Die invoerregtepolitiek was vir Transvaal geen wet van Mede en Perse nie. In Februarie 1884 is die sendeling F. Coillard op weg na die Sambesie met 'n hoeveelheid goed, waarop hy 'n groot bedrag aan deurvoerregte in Transvaal sou moet betaal. Weens die strik evangeliese aard van sy sending en die feit, dat hy reeds in Engeland en die Britse kolonies in Suid-Afrika swaar aan regte betaal het, besluit die Volksraad om hom vry te stel van die betaling van invoerregte in Transvaal, teneinde die uitvoering van sy sending onder die heidene te vergemaklik en moontlik te maak.

Hierdie geval bewys ook die nut van die wetgewende krag van volksraadsbesluite, waardeur met besondere gevalle kon rekening gehou word en wat die wetgewing van die land 'n uiters plooibare aard gegee het.

Die Suid-Afrikaanse Republiek was ten gunste van vryhandel, op hierdie tydstip tenminste, en soos met die verlenging van die Kaapse spoorweë na Transvaal toe, het die Republiek ook insake die totstandkoming van 'n tolverbond die eerste stappe gedaan. Reeds op 17 September 1884 het die Volksraad 'n besluit (No. 490) geneem, dat die regering

in verbinding sou tree met die aangrensende state en kolonies teneinde skikkings te tref vir die hou van 'n byeenkoms tot bespreking van die wenslikheid om tot 'n tolverbond te kom wat hulle wedersydse opbrengste betref.

Daar die briefwisseling oor die voorafgaande skikkings van die byeenkoms lang sou duur, stel die Transvaalse regering aan die Kaapkolonie voor, dat die invoerregte wat reeds in die een land bestaan het op die invoer van opbrengste uit die ander, sou geskors word, hangende die beslissing van die voorgenome byeenkoms.

Ook die Kaapkolonie was in daardie dae in slegte geldelike omstandighede en wou sy eie tabakskultuur op beter voet bring. Vir dié doel moes beskermende regte op die invoer van tabak uit Transvaal en elders gehef word. Die bedoeling van Transvaal was juis om die regte, waaraan sy tabak by invoer in die Kaap onderhewig was, afgeskaf te kry en het om hierdie rede die sluiting van 'n tolverbond versoek. Die teenstrydigheid van belange het die totstandkoming van die beoogde byeenkoms en van die tolverbond in die weg gestaan.

Maar die gedagte aan 'n Suid-Afrikaanse tolverbond is nie dadelik opgegee nie. Briefwisseling oor die onderwerp het aan die gang gebly en in 1886 was sake weer sover gevorder, dat die Kaapkolonie van Transvaalse kant 'n ontwerp-verdrag tegemoet sien. Die Republiek wou egter eers tot verstandhouding kom omtrent die grondslae en gee as sulks aan die hand, dat die opbrengste van die grond en die nywerheid van Transvaal aan geen invoerreg op die grondgebied van die Kaapkolonie onderworpe sou wees nie en omgekeerd.

Die Britse regering sou egter aan 'n skaal van eweredige regte nie sy goedkeuring heg nie en die Kaapkolonie het ook die vrydom van invoerregte in Transvaal graag uitgebrei gesien tot sy algemene invoerhandel, was die antwoord van die Hoë Kommissaris. Met die oog hierop het dit die Republiek

toe geskyn, dat dit onmoontlik sou wees om tot ooreenstemming te kan kom.

So het sake gestaan in September 1886. In Maart daaropvolgende het Kol. Schermbrucker en die heer David de Waal as afgevaardigdes van die Kaapse regering na Pretoria toe gekom om persoonlik die saak met die President te bespreek. Die President het te kenne gegee, dat hy die saak in nader oorweging sou neem, maar beloftes wou hy nie maak nie.

President Krüger was daar nie op teë, dat die Suid-Afriaanse Republiek besondere ooreenkomste sou aangaan met die verskillende state en kolonies in Suid-Afrika met betrekking tot hulle wedersydse opbrengste nie, maar hy was van mening, dat die deelneem aan 'n algemene tolverbond sou insluit die afgee van 'n deel van sy staat se onafhanklikheid. Die toestand sou eers dan anders wees, as die Republiek in besit van 'n eie onafhanklike seehawe gekom het. — (Van Oordt, bl. 469).

Natal het intussen besluit om die invoerregte op sy gebied op boeretabak geïn telkens terug te betaal, wat sou gelyk staan met opheffing van die invoerregte op Transvaalse tabak. Hy verwag natuurlik gelyke behandeling van sy opbrengste in Transvaal ingevoer. Die President moes hieroor eers die Volksraad se mening verneem en voordat dit sover kon kom, het 'n ongunstige wind weer uit Kaapstad begin waai.

Die Hoë Kommissaris ag dit in stryd met die Verdrag van Londen, dat opbrengste van die grond en nywerheid van die Oranje-Vrystaat en Mosambiek vry in Transvaal ingevoer word, terwyl dit nie die geval was met opbrengste van die Britse besittings nie. Hierdie klag was ongegrond, want bestaande verdrae het vir so 'n optree van Transvaal voorsiening gemaak. Artt. 4 en 13 van die Verdrag van Londen het die Republiek die vryheid gegee om besondere voordele ten aansien van invoer toe te ken aan die Oranje-Vrystaat.

Die vrydom verleen aan invoerregte op opbrengste van die Portugese besittings in Mosambiek, is geskied deur 'n verdrag wat in 1882 tussen die Republiek en Portugal gesluit is. Die ratifikasie van hierdie verdrag het plaas gehad deur Brittanje self, kragtens die Verdrag van Pretoria, voordat dié van Londen gesluit is.

In verband hiermee het, luidens 'n berig van Lord Granville van 12 Mei 1882, Lord Kimberley, destyds Eerste Minister van Groot-Brittanje, opgemerk, dat by dié verdrag wederkerige vrystelling van regte verleen is op opbrengste uit die Transvaal en uit Portugees Mosambiek. Aangesien by Art. 25 van die Verdrag van 3 Augustus 1881 Britse opbrengste in Transvaal ingevoer, reg daarop het om behandel te word op die voet van mees begunstigde nasie, sou daaruit volg, dat Britse ware reg het op dieselfde voorreg van vrystelling as die opbrengste van Mosambiek in Transvaal geniet. Die Britse regering, verklaar Lord Kimberley uitdruklik by hierdie geleentheid, was egter nie voornemens om die voordeel van hierdie bepaling te eis nie en hulle was van oordeel, dat dié in die verdrag behoort behou te bly met die oog op die moeilikhede van inning van regte op so'n uitgestrekte grenslyn as dié tussen Mosambiek en Transvaal.

Brittanje het dus uitdruklik toegestem in hierdie afwyking van 'n wettige reg. Die handel tussen Mosambiek en Transvaal was destyds ook so gering, dat dit nie die moeite werd was vir Engeland om homself daaroor te bekommer nie.

Die Verdrag van Londen het wel dié van 1881 vervang, maar dit het die verdrag met Portugal, in 1882 deur Brittanje self namens Transvaal gesluit, nie opgehef nie. Die klag van die Hoë Kommissaris was dus, soos trouens die meeste klagte van Britse kant teen Transvaal, geheel ongegrond.

Die Kaapkolonie het sterk bly aandring op afskaffing van regte op sy opbrengste by invoer in Transvaal, veral nadat

die ontwikkeling van die goudmynnywerheid daar 'n begeerde mark in die lewe geroep het. Die bordjie van 1884 was nou verhang. Die Republiek kon aan hierdie aandrang geen gehoor gee nie, ook omdat België met Transvaal 'n verdrag gehad het vir behandeling as mees begunstigde nasie. Dus sou Belgiese ware dieselfde vrystelling van invoerregte moet geniet as die Kaapse. Teenoor ander Europese nasies was in verdrae bepaal, dat hulle op meesbegunstiging geen aanspraak kon maak nie wat die handelsverhoudings van Transvaal met die state en kolonies in Suid-Afrika betref. Die ooreenkoms met België wat reeds in 1875 gesluit is, het egter sodanige bepaling nie bevat nie. In 1885 wou Transvaal die verdrag met België opsê en het met die oog daarop aan die Kaap die voorstel gedoen om tot afskaffing van invoerregte op wedersydse opbrengste te kom. Hierdie voorstel het skipbreuk gely, soos reeds vermeld is, en daarop het die verdrag met België bly bestaan.

In hierdie verdrag was twee bepalings wat Transvaal graag verander wou hê. Dit was ten eerste, die vrystelling van krygsdiens wat Belgiese onderdane in die Republiek sou geniet (Art. 4). Die twede was die bepaling van Art. 11, waarby alleen ten aansien van die Oranje-Vrystaat aan die Suid-Afrikaanse Republiek vryheid gelaat is om besondere begunstiging op die gebied van handel toe te ken. Dit wou die Republiek uitgebrei sien ook tot ander aangrensende state en kolonies. Sover het dit egter nooit gekom nie.

In Julie 1887 het die Kaapkolonie sy Invoerregtewet van 1884 hersien na aanleiding van die onderhoud wat Kol. Schermbrucker en die heer de Waal met President Krüger gehad het. In die Kaapkolonie sou geen invoerregte gehef word op die invoer oor die binnelandse grense van enige voorwerpe, graan of opbrengste van Suid-Afrika nie, behalwe op sterke drank, koffie en suiker en ander ware wat die

Goewerneur van hierdie reëling by proklamasie mag uitsluit. Verder sou sterke drank in Suid-Afrika vervaardig by invoer in die Kaapkolonie onderhewig wees slegs aan 'n reg wat gelyk staan met die aksyns in die Kaapkolonie self op die vervaardiging daarvan betaal.

Hierdie nuwe bepalings sou in werking gestel word, sodra die Kaapse regering kennis gekry het, dat 'n dergelike maatreël in die Transvaal wet geword het. Om hiertoe oor te gaan het die Volksraad op 3 Junie 1887 die regering die nodige magtiging verleen en 'n kommissie van vyf lede benoem om tesame met die regering in oorweging te gaan omtrent die vraagstukke van 'n tolverbond of 'n plaasvervangende reëling vir die hef van invoerregte wedersyds tussen die verskillende state en omtrent die vraagstuk van spoorwegverbinding. Hieroor moes verslag en aanbevelings aan die Volksraad voorgelê word. Die moeilikhede wat daarna ontstaan het in verband met die verkryging van 'n eie seehawe deur die Republiek het hierdie werk in sy voortgang gestuit.

Die Kaapkolonie het alles beproef om die Suid-Afrikaanse Republiek tot die aangaan van 'n tolverbond te beweeg en Rhodes het die kuns verstaan om telkens die hulp van die Hoë Kommissaris in te roep om hom in sy planne te steun. Een van die stokke wat hy gegryp het om Transvaal mee te slaan, was die bepalings van die konsessie wat in 1884 aan die Nederlandse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy verleen is. In Art. 39 daarvan was bepaal, dat vir alle goed, waaronder ook vee, deur die maatskappy oor sy spoorweg vir derdes vervoer, vrystelling van in- en uitvoerregte toegeken is as 'n uitsluitende voorreg deur die Republiek aan die spoorwegmaatskappy verleen. Die regering sou op goed wat van hierdie spoorweg gebruik maak, geen invoerregte vorder nie.

Die Hoë Kommissaris meen teen die einde van 1887 te ontdek, dat hierdie bepaling in stryd was met Art. 13 van die

Verdrag van Londen. Hy het egter by die bewering oor die hoof gesien, dat vrystelling van invoerregte toegestaan is aan alle goed oor die spoorweg vervoer sonder onderskeid van oorsprong of afkoms. Die bedoeling van hierdie bepaling was slegs om die spoorweg as middel van vervoer te begunstig teenoor vervoer met die ossewa by voorbeeld.

Die spoorwegmaatskappy kon hierdeur hoër ryloon bereken, was die vrees, en daarby onderskeid maak tussen goed van verskillende lande afkomstig. Goed uit Nederland kon by voorbeeld goedkoper vervoer word dan goed uit Engeland, waardeur dan die Londense Verdrag, al was dit nie na die letter nie, tog na die gees sou verbreek word. Dit was die redenering van die mense wat hulleself benadeel gewaan het deur die voorreg aan die spoorwegmaatskappy verleen. Dog daar was ander bepalings wat hierdie gevaar volkome opgehef het. Daar was in die eerste plek 'n vaste reg vir die spoorweg wat kragtens Art. 17 slegs met medewerking van die regeringskommissaris kon vasgestel word. Ryloon afhanklik van die afstand en die loon vir los, laai en bestel kon die maatskappy weliswaar self bepaal, maar daaromtrent was in Art. 19 van die konsessie voorsiening gemaak deurdat die konsessionaris verplig was om vir iedereen, sonder onderskeid en sonder toestaan van gunste, alles te vervoer wat vir vervoer aangebied word behoudens algemeen bepaalde uitsonderings. Die maatskappy het nie die reg gehad om een koopman, stoomvaartmaatskappy, skip of land bo 'n ander te bevoordeel nie. Die spoorwegmaatskappy het trouens nie die reg gehad om vrystelling van invoerregte te verleen nie. Die genoemde artiekel self het sulks gedoen ten aansien van goed wat van die spoor gebruik maak.

Die President het aan Sir Donald Currie, bestuurder van die Union Castle-Stoomvaartmaatskappy, op 6 Januarie 1888 die skriftelike versekering gegee, dat hy nie sou toelaat, dat

die een nasie verskillend van die ander behandel en inbreuke gemaak word op regte deur verbintenisse gewaarborg nie.

In ooreenstemming met hierdie versekering is die konsessie in 1888 en in 1890 gewysig en wel in dié sin, dat geen vrystelling van invoerreg meer verleen is aan goed oor die spoorweg vervoer nie, maar: „De in-, uit- en doorvoerrechten aan de Portugeesche grens verschuldigd voor de over den spoorweg vervoerde goederen (waaronder ook vee) worden geïnd door en ten behoeve van den Concessionaris, volgens regelen vast te stellen in overleg met den Regeeringscommissaris, volgens instructie van de Regeering". Hiervan het die owerheid weer sy aandeel gekry kragtens sy reg op 85 ten honderd van die oorwins van die spoorwegmaatskappy.

Dat President Krüger nie afsydig was van tegemoetkoming aan die Kapenaars nie, bewys die uitsondering wat hy in die voordeel van die Kaap gemaak het, toe in 1890 die invoerregte op gestookte drank, 6 tot 50 grade, verhoog is van 6/- op 10/-. Opbrengste van aangrensende state en kolonies sou van hierdie verhoging uitgesonder word en veral die Kaap het hierby baat gevind. Kaapse wyn benede 'n sterkte van 11 grade het ook vrystelling van die verhoging geniet.

In 1889 het die Kaapkolonie die Vrystaat sover gekry om met hom 'n tolverbond aan te gaan. Ook Natal moes 'n lid van hierdie verbond uitmaak, maar het buite die ooreenkoms gebly, omdat die invoerregte wat die Kaap geëis het, te hoog was na sy sin.

Die tolverdrag tussen die Kaapkolonie en die Oranje-Vrystaat sou in Julie 1894 afloop, maar reeds in Mei 1892 probeer President Reitz besprekings op tou te sit om tot hersiening van die verdrag met die Kaapkolonie en vermindering van die invoerregte oor te gaan. Die bedoeling van die Vrystaatse President was in die begin om alle state en kolonies in Suid-Afrika, behalwe Mosambiek, in één tolverbond ekonomies te

verenig. Maar sy pogings daartoe het geen aanmoediging gekry nie.

Vir Transvaal was dit onder omstandighede, veral die nog onbesliste sake betreffende gronde ten ooste van die Republiek, onmoontlik om deel te neem aan die bedoelde besprekings en 'n tolverbond.

President Reitz het egter gehoop, dat Transvaal sy sin sou kry ten aansien van 'n eie uitweg na die see. Hy het ook rede gehad om te glo, dat die Kaapkolonie sou toestem in vermindering van die invoerregte en daar die tolooreenkoms tussen die Vrystaat en die Kaapkolonie in Art. 4 voorsiening gemaak het vir die toetreding van derde partye, rig hy 'n dringende versoek tot Natal om homself by die bestaande tolverbond aan te sluit. Om tegniese besware van Natal uit die weg te ruim, was President Reitz selfs bereid om die ooreenkoms met die Kaap op te sê teen Julie 1894 en dan 'n byeenkoms vir die bespreking van 'n algemene tolverbond byeen te roep. Daar egter Natal geen versekering kon kry, dat ook Transvaal en Mosambiek sou deel neem nie en dus nie verseker was, dat die verbond 'n werklik algemene sou word nie, is van verdere onderhandelings voorlopig afgesien.

'n Jaar later egter, Mei 1894, besluit die Vrystaatse Volksraad, dat hersiening van die tolverdrag met die Kaapkolonie wenslik was en gee aan die President die opdrag om die regerings van die Kaapkolonie, Transvaal en Natal uit te nooi tot bywoning van 'n byeenkoms vir bespreking van hierdie vraagstuk.

Die Kaapkolonie was dadelik bereid om afgevaardigdes vir dié doel beskikbaar te stel, al bly selfs Natal en Transvaal buite deelneming aan die besprekings. Natal ag dan ook die tyd vir 'n algemene tolverbond nog nie ryp nie en gee aan die hand, dat die saak uitgestel word, totdat die hawens van Durban en Lourenço Marques albei aangesluit is by die ander

spoorwegstelsels van Suid-Afrika, naamlik totdat ook hierdie twee lyne Johannesburg bereik het en dus op meer gelyke voet met die Kaapkolonie kon onderhandel word.

Die Kaapkolonie het tot in 1898 sy pogings tot stigting van 'n tolverbond voortgesit, maar Transvaal het nog steeds dieselfde en ook ander redes daarby gehad om daar geen gehoor aan te verleen nie. Die Suid-Afrikaanse Republiek het sy seehawe nog nie gehad nie. Hy was daarvan nog ewe ver as ooit, nieteenstaande die regering homself verskillende tegemoetkomings getroos het, soos die toestaan van die verlenging van die Kaapse en Natalse spoorlyne, en aan al sy beloftes vir verkryging van die hawe voldaan het. Sonder 'n eie onafhanklike seehawe kon Transvaal geen party wees in 'n algemene tolverbond nie. Dit het die wagwoord gebly tot die einde.

---

## HOOFSTUK XII.

## DIE STREWE NA 'N ONAFHANKLIKE SEEHAWE.

Die Suid-Afrikaanse Republiek sou nie met alle mag na 'n verbinding met Kosibaai gestreef het, as nie van Britse kant 'n voortdurende druk op hom uitgeoefen is om deel te neem aan 'n tolverbond met die Britse kolonies in Suid-Afrika nie. Anders dan in die Oranje-Vrystaat, waar spoedig aan hierdie aandrang toegegee is, is in Transvaal die gevaar besef wat in sulk 'n verdrag geleë was. Selfs onder die gunstigste omstandighede sou 'n dergelike verbond van die swak Republiek met 'n deel van die magtige Britse Ryk as bondgenootskap tussen lam en leeu kan geld, skrywe Dr. Leyds tereg. — (*Insluiten* I, bl. 9).

Dog, waar behalwe die ongelykheid in krag van die partye, die swakkere buitendien alle omstandighede teen hom gehad het; waar die Britse kolonies in besit was van alle invoerhawens en die Republiek van geen enkele nie; waar derhalwe die inning van alle invoerregte ('n belangrike deel van die Transvaalse staatsinkomste) afgehang het van die goeie wil van die Britse bondgenote, en hulle hierdeur 'n magtige wapen in die hande sou hê, wat die Republiek niks teen kon stel nie, — daar was dit nie vreemd nie, dat Krüger die standpunt ingeneem het: geen toetreding tot die tolverbond, tensy met eie hawe.

Delagoabaai in vreemde, teenoor Brittanje swakke hande, kon nie as sodanig geld nie, selfs nie met die spoorwegverbinding wat in 1895 tot stand gekom het nie. Dit het Paul

Krüger laat verlang na die besit van Kosibaai, en die weg daarheen wat deur Swasieland en Amatongaland sou moet lei. Ook hier is die Republiek voortdurend gedwarsboom, nieteenstaande die skone beloftes wat Brittanje in ruil gegee het vir die opofferings wat die Republiek homself getroos het sonder om dié ooit met 'n vervulling van die beloftes beloon te sien. — (Leyds: *Insluiten* I, bl. 10).

Dr. Leyds het insake die aanleg van 'n hawe in Kosibaai van die President verskil. Die Staatsekretaris het die baai ongeskik geag vir 'n hawe. Die land in die omtrek was ongesond, terwyl die see myle ver van die kus ondiep bly met 'n bodem van modder. So 'n groot kapitaal sou nodig gewees het vir die aanleg van 'n behoorlike hawe daar, dat rekening sou moet gehou word met Johannesburg. Die klagte van die Uitlanders teen die belastingdruk sou dan geregverdig gewees het. By President Krüger was dit suiwer 'n saak van hartstog om 'n eie hawe te hê. Hy wou nie langer van andere afhanklik wees nie. Maar hierdeur is die reg wat Transvaal op die besit van Kosibaai gehad het as gevolg van sy ooreenkomste met Brittanje, hoegenaamd nie opgehef nie. Dit is ook nie om hierdie redes, dat Brittanje Transvaal voortdurend in sy regmatige strewe na 'n uitweg see toe deur Swasieland en Amatongaland, gedwarsboom het nie. Hoe hierdie veronregting van die Suid-Afrikaanse Republiek plaas gehad het, sal uit die volgende blyk.

In 1890 het Sir Francis de Winton in sy verslag oor Swasieland onder andere aanbeveel, dat van die Suid-Afrikaanse Republiek sou geëis word die oordrag op Brittanje van alle aansprake, waartoe Transvaal homself geregtig geag het op enige land of lande ten noorde, noordweste en weste van die Limpoporivier; dat Transvaal die vrye invoer sou toestaan van alle Afrikaanse opbrengste van landbou en nywerheid; en dat die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek die ver-

lenging in Transvaal sou toestaan van die spoorweë van die Kaapkolonie en Natal.

Wat sou Brittanje vir hierdie belangrike voordele in ruil gee?

Van Britse kant sou die spoorwegverbinding met die see vergemaklik kan word, deurdat aan die Republiek teen betaling 'n stuk grond sou kan toegestaan word in die omtrek van Kosibaai, van tien myle middellyn, wat volgens de Winton voldoende sou wees om aan die Suid-Afrikaanse Republiek 'n eie hawe te verseker. Maar as dit geskied, moes die Republiek nog tot verdere voorwaardes bereid wees.

Transvaal moes homself dan nog by verdrag verbind, dat die hawe nooit uit die besit van die Republiek sou oorgaan in die hande van 'n andere moondheid dan Brittanje nie. En alvorens die nodige maatreëls hiervoor te tref, moes die Transvaal bowendien 'n tolverbond aangaan, hetsy met die Vrystaat, Kaapkolonie of Natal; of indien die invoerregte van die Kaapkolonie te hoog mag blyk, met Natal alleen, op sulke voorwaardes as Transvaal en Natal onderling sou ooreenkom. — (C. 6201, bl. 17, 18; Leyds: *Insluiten* II, bl. 68, 69).

Die voordele wat Transvaal sou kry vir die afstand van regte aan Engeland was nog altyd weer aan sulke voorbehoude onderworpe, dat die op niks neergekom het nie. 'n Beding van hierdie aard in die daelikse ekonomiese lewe sou as die ergste woeker veroordeel word.

Dit is ook onder hierdieselfde voorwaardes, dat Sir Hercules Robinson, blykens 'n artiekel in die *Fortnightly Review*, geen kwaad gesien het in die oordrag van Swasieland aan die Transvaal en in die toestaan van 'n eie seehawe nie. Sodra die Republiek in besit van 'n seehawe was, meen Sir Hercules, sou beskerming van die seekant af teen die buitewêreld noodsaaklik wees en dit sou die weg baan vir die uiteindelike stigting van 'n Federale Staat in Suid-Afrika onder die Britse vlag. — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 69, 70).

Die Suid-Afrikaanse Republiek was geneë om tegemoetkoming te betoon, teneinde tot 'n skikking te geraak. Nieteenstaande sy besware teen 'n bestuur in Swasieland, soos voorgestel, was die Uitvoerende Raad bereid om in sodanige reëling as oorgangsmaatreël toe te stem. Die Republiek was ook gewillig om die verpligtings, soos voorgestel, ten aansien van die gebied ten noorde en noordooste van Transvaal op hom te neem, mits die Britse regering hulleself ten ooste van die Republiek in sover terugtrek, dat hulle die Republiek die vrye hand laat in die verkry van 'n onverkorte soewereiniteit oor 'n plek grond wat die gebied van die Republiek met die see verbind. Die Uitvoerende Raad was verder geneë om, as hierdie soewereiniteit verkry is, aan die tolverbond deel te neem en die voortbrengsels van Suid-Afrikaanse state en kolonies vry van invoerregte in sy gebied toe te laat. — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 93).

Die eerste Swasielandse Verdrag is spoedig hierop aangegaan en deur die President onderteken in sy vertroue op 'n skriftelike belofte deur die heer J. H. Hofmeyr namens Brittanje gedaan, dat die Britse regering sou bereid wees om, wanneer die gesamentlike bestuur oor Swasieland gevestig is, en die konsessie-aansprake gereël, sulke vraagstukke te oorweeg, as die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek aan Brittanje mag voorlê, met die begeerte om aan die wense van die Republiek soveel moontlik tegemoet te kom. — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 88).

In 1892 is hierdie belofte nog weer deur Lord Ripon, Minister van Kolonies, erken.

Die Volksraad het op 7 Augustus 1890 slegs voorwaardelike goedkeuring aan die verdrag geheg wat die reëling bevat het van die bestuur oor Swasieland en oor die ander gebiede ten ooste van die Republiek.

Ingeval die Republiek soewereiniteit verkry oor 'n strook

grond vir 'n spoorweg en 'n hawe aan Kosibaai, verbind hy homself, in Artt. 19 en 20, om toe te tree tot die tolverbond, waartoe op daardie tydstip die O.V.S., die Kaapkolonie en ander Suid-Afrikaanse state en kolonies sou mag behoort. Die goedkeuring van die Britse regering op alle verdrae aangegaan met Zambaan, Oembegisa en Zambili, sou afhanklik wees van die voorwaarde dat die Republiek tot die tolverbond sou toetree binne die tyd van ses maande ná die verleen van hierdie goedkeuring.

In Art. 22 stem die regering van die Republiek verder daarin toe om vry van inkomende regte in die Suid-Afrikaanse Republiek alle artiekels toe te laat wat die opbrengste en fabrikate is van enige staat, kolonie of gebied, wat aan die Transvaal grens en waarin die opbrengste van die Suid-Afrikaanse Republiek vry van sodanige regte toegelaat word, onderworpe aan 'n tydperk, waarin die Republiek deelnemer mag wees aan die toltraktaat en aan sodanige uitsonderings as daarin mag voorgeskrewe wees.

In April en Junie 1893 is op Colesberg en Pretoria verder beraadslaag oor die bestuur van Swasieland. Daar was nou sprake van die sluiting van twee verdrae in plaas van een enkele.

President Krüger verlang, dat dan die eerste verdrag in die die gees van Hofmeyr se belofte 'n einde sou maak aan die Swasielandse vraagstuk, deur die Republiek toe te staan Swasieland, Zambaan en Oembegisa sonder buite die saak staande voorwaardes in te lyf. Daarna sou hy bereid wees om 'n ooreenkoms aan te gaan oor die verbinding van die Republiek met die see en die tolverbond, waaraan hy, eenmaal in besit van 'n eie hawe, bereid was om deel te neem.

Sir Henry Loch was daarop uit om sekere voorwaardes van Transvaal te verkry. Of dit geskied in die eerste dan wel in die twede verdrag, was hom onverskillig, maar as hy sy sin

reeds in die eerste verdrag kry, dan sou die sluiting van die twede nie meer hoef te geskied nie, wat ook al aan Transvaal voorgespieël en belowe is.

Die Volksraad is gepols en dié het sy ontevredenheid daaroor te kenne gegee, dat verskillende ander sake in die Swasielandse Verdrag sou opgeneem word, soos die verlenging van die Natalse spoorweg en die wedersydse vrye invoer van Suid-Afrikaanse opbrengste.

Tegelyk met hierdie volksraadsbesluit stuur die Staatsekretaris aan Sir Henry Loch 'n ontwerp-verdrag, waarin die artiekel uit die konvensie van 1890 oorgeneem is, waarby die Suid-Afrikaanse Republiek alle aansprake terugtrek om sy gebied uit te brei, of om verdrae te sluit met inboorlinge ten noorde of ten noordweste.

Hierdie tegemoetkoming was deur die Republiek gedaan nie as betaling vir iets wat hy in Swasieland sou ontvang nie, maar teenoor die dienste wat Brittanje hom sou bewys in die verkry van 'n weg na die see en van 'n eie hawe. Die versekering insake die landstreke ten noorde van die Republiek is nou herhaal in die hoop, dat eindelik 'n ooreenkomstige prys daarvoor sou betaal word. Hierdie hoop is deur latere gebeurtenisse as ydel bewese.

In Desember 1894 is die derde Swasielandse Konvensie op Charlestown onderteken, waarby die Republiek alle verantwoordelikheid vir Swasieland op hom geneem het en daartoe in die eerste en vernaamste plek oorgegaan is met die oog op die weg na die see wat nog steeds deur Brittanje in vooruitsig gestel is. In die verwagting van hierdie weg na die see het die Republiek sy aansprake op uitbreiding na die noorde opgegee en die strewe van Brittanje in dié rigting selfs ondersteun. Die uitweg na die see is opnuut belowe „onder voorzieningen van een verdere beoogde Conventie".

Hierdie verdere konvensie het Brittanje nie werklik „beoog"

nie, want in April 1895 word die gebiede van Zambaan en Oembegisa ingelyf. Die toekenning van hierdie gebiede aan Transvaal sou juis die onderwerp van die verdere konvensie uitmaak. Daar was nou vergoed 'n Britse muur opgerig tussen die Republiek en sy sterk begeerde uitweg na die see.

Al wat die Transvaal kon doen was skriftelik verset aanteken teen hierdie verraad. Daarin is as laaste punt vermeld, dat dit skyn asof die Britse regering deur die onverhoedse inlywing van Zambaan en Oembegisa die weg tot 'n bevredigende oplossing van hierdie punte afgesny het, waardeur nie alleen die belange van die Suid-Afrikaanse Republiek nie, maar ook dié van die ander state en kolonies in Suid-Afrika in die weegskaal sou gestel word, vir sover ook hierdie laaste betrokke was by 'n waarskynlike toetreding van die Suid-Afrikaanse Republiek tot die tolverbond, de vrye toelating van Suid-Afrikaanse opbrengste, die verlenging van die Charlestown-spoorweg, almal aangeleenthede wat ten nouste verband gehou het met 'n oplossing, wat die Republiek bevrediging sou gee, naamlik van die vraagstuk van Zambaan en Oembegisa en van die verkry van 'n eie hawe. — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 159).

Ook is die hoop uitgespreek, dat die Britse regering nog mag terugkom op 'n maatreël wat onverenigbaar was met die, as regmatig erkende, aansprake van die Republiek.

Die Vrystaatse Volksraad het ook verset aangeteken teen hierdie verraderlike optree van Brittanje en het op voorstel van die here C. J. de Villiers en C. W. H. van der Post 'n besluit aangeneem, dat die Britse regering in belang van Suid-Afrika die inlywing van hierdie gebiede weer sou ongedaan maak. — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 160 n).

Die verdediging van Brittanje teen die verset van die Republiek was gegrond op 'n onjuiste bewering, hierdie naamlik dat volgens die Swasielandse Verdrag van 1890 die verbin-

ding met die see toegestaan is op sekere voorwaardes. Dié sou in die eerste plek gewees het die toetreding van die Suid-Afrikaanse Republiek tot die tolverbond en in die twede plek die vrye invoer van Suid-Afrikaanse opbrengste in die Republiek.

Transvaal sou dan versuim het om hierdie voorwaardes na te kom.

Die Engelse het van die veronderstelling uitgegaan of tenminste die indruk daarvan gewek, dat die Republiek homself verbind het tot deelneming aan die tolverbond en vrye invoer van Suid-Afrikaanse opbrengste, vóórdat hy in besit sou kom van Kosibaai en 'n strook grond daarheen vir die spoorweg. Die verdrag het juis egter die teenoorgestelde bepaal, soos blyk uit Art. 19: „De Regeering der Zuid-Afrikaansche Republiek stemt er in toe, i n g e v a l Kosibaai als voormeld en de souvereine rechten over de oppervlakte van land bedoeld in Art. 11 en voor het land bedoeld in Art. 12 door haar verkregen wordt, . . . in de dan bestaande tolverbond-Conventie toetetreden".

Aangaande die vrye toelating van Suid-Afrikaanse opbrengste, waarvan in Art. 22 sprake was, het Sir Henry Loch self op 8 Augustus 1890 'n opheldering gegee in 'n telegram aan Lord Knutsford. Die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek, het hy gesein, versoek ook, dat Art. 22 van die Konvensie alleen van krag sou wees gedurende die tyd, dat die Suid-Afrikaanse Republiek deelneem aan die tolverbond. Hierdie laaste was die enigste voorwaarde wat aan die ratifikasie verbind was en hierin het hy toegestem. — (C. 6200, bl. 296).

Dus, die Suid-Afrikaanse Republiek sou aan die tolverbond deelneem, as hy die beloofde grond vir die hawe kry en hy sou in die vrye invoer van Suid-Afrikaanse opbrengste toestem, wanneer en vir so lang hy lid geword het van die tol-

verbond. Hy sou nie eers tot die tolverbond toetree en dan die hawe as beloning daarvoor kry nie, maar net andersom.

In die Engelse antwoord is ook die aandag afgelei van die Swasielandse Verdrae van 1893 en 1894 deur uitsluitend te praat van dié van 1890. Oor die eersgenoemde twee verdrae met hulle belofte van 'n verder beoogde konvensie word die stilswye bewaar, ewenas oor die belofte van Hofmeyr en die ratifikasie van die Verdrag van 1890 deur die Volksraad „als een overgangsmaatregel".

Die vermelding van beweerde „inbreuke" kon die Engelse regering maar nie nalaat nie. Ook hier weer sou inbreuke deur die Republiek gepleeg geword het op die gebiede van Zambaan en Oembegisa.

„Inderdaad", sê Dr. Leyds, „genoeg was er door den Hoogen Commissaris over geklaagd, al was er nooit een inbreuk geweest. Het had deel uitgemaakt van de politiek van de Britsche Regeering om voortdurend en over alles klachten in te zenden, de Regeering der Republiek daardoor af te matten en in haar werkzaamheid te hinderen; en om ze in voorraad te houden teneinde later, zooals in dit geval, op te kunnen terugkomen, al waren zij, gelijk alle klachten over inbreuken op Zambaans en Oembegisa's grond, na onderzoek ongegrond, ja zelfs ongerijmd gebleken". — (*Insluiten* II, bl. 162, 163).

En tog was hierdie beweerde inbreuke al bekend vóór die aangaan van die Konvensie van Charlestown, toe Sir Henry sy handtekening gesit het onder die belofte van „een verdere beoogde Conventie".

Die Transvaalse regering het natuurlik beslis ontken, dat deur burgers van die Republiek inbreukmakings gepleeg is in die land van Zambaan en Oembegisa. Hierdie twee kapteins was onafhanklik en volkome in hulle reg om in hulle gebied konsessies en regte te verleen. Met geweld was die regte nie

verkry nie. Van die maak van inbreuke kon geen sprake wees nie, waar die hoof vrywillig en uit krag van eie soewereiniteit sekere regte afstaan. Die regte wat daar verkry is, was behoorlik voor betaal. Deur Britse onderdane was tallose male van naturellehoofde regte verkry, (deur Rhodes teenoor Lobengoeloe, om maar één voorbeeld te noem), gelyk aan dié, waarteen die Britse regering nou opkom en wat Brittanje weier om te erken.

Die Hoë Kommissaris maak verwyte omtrent inbreuke in die land van Zambaan en Oembegisa gepleeg en tog kla hy in dieselfde berig daaroor, dat die Republiek versuim het om tot verstandhouding te kom met genoemde hoofkapteins, hoewel Transvaal gedurende meer dan drie jaar die geleentheid daartoe gehad het. Hy doen hierdie klag ook ondanks die feit, dat aan die Britse regering uitdruklik meegedeel is, dat die Republiek met Zambaan en Oembegisa onderhandelings aangeknoop het en belangrike somme bestee het met die oog op die verkryging van die nodige regte. Buitendien het die Republiek van die begin van die onderhandelings insake Swasieland duidelik laat verstaan, dat hy met hierdie kapteins nie verder kon onderhandel nie, daar dit van geen nut sou wees om met hierdie sake voort te gaan nie, solank die Swasielandse vraagstuk nog hangende was. Swasieland moes die eerste stap wees wat sou lei tot die twede. Om dié rede is ooreengekom, dat ná die afhandeling van die Swasielandse vraagstuk besprekings sou geopen word teneinde 'n twede verdrag tot stand te bring tot reëling van die aangeleenthede van die grondgebied van Zambaan, Oembegisa en ander Kafferkapteins.

Nieteenstaande hierdie duidelike verstandhouding en ooreenkoms tussen die onderhandelende partye is plotseling, en sonder om die Republiek daarin te ken, die bedoelde landstreke ingelyf byna onmiddellik nà die reëling van die Swa-

sielandse vraagstuk — (Leyds: *Insluiten* II, bl. 165, 166).

Die opening in 1890 aan die Republiek gegee om 'n uitweg na die see te verkry (en waarvan hy buite sy skuld, deur kwaadwillige opset van Engeland geen gebruik kon maak nie), is nou geheel gesluit. Die regering van Transvaal bly derhalwe die daad van die Britse regering beskou as 'n onvriendelikheid en in stryd met die onderhandelings deur die twee regerings gevoer.

In dieselfde jaar as die Jameson-Inval voorberei is, het hierdie dinge plaasgevind en tog wou Chamberlain President Krüger die versekering gee, dat die Britse regering die mees vriendskaplike gevoelens teenoor die Republiek koester en dat die onafhanklikheid van die Transvaal verseker is deur die „nie-agressiewe" politiek van Haar Majesteits regering.

Sou Chamberlain van Transvaal verwag het om aan hierdie versekerings geloof te heg? Dit was niks anders nie dan ydele klanke om oningewydes te mislei en eie skuldige gewete te sus.

---

# HOOFSTUK XIII.

## STREWE INSAKE SEE- EN RIVIERVAART.

In 1889 het die Suid-Afrikaanse Republiek ernstig begin werk vir die verwerwing van 'n eie seehawe en die inrigting van 'n onafhanklike see- en riviervaartbedryf. Met die oog op die verwesenliking van 'n dergelike doel is deur ondernemende manne, onder leiding van Generaal P. J. Joubert en die heer D. H. Schmüll, die plan opgevat om 'n stoomvaartmaatskappy vir die Republiek op te rig. Die regering het natuurlik graag 'n onderneming van dié aard aangemoedig en ondersteun en het begin met twee erwe in die nabyheid van die spoorwegstasie in Pretoria af te staan vir die plaatsing van die nodige geboue. 'n Staat van begroting en 'n ontwerpooreenkoms is selfs aan die owerheid voorgelê.

Om uitvoering aan die grootse voornemens te gee het Dr. Leyds op die gedagte gekom om 'n strook grond as uitweg na die see van die Portugese te koop en die mooi hawe van Delagoabaai ten dienste van die Republiek aan te wend. Maar Portugal het dit nog nooit met sy nasionale trots ooreen kon bring om 'n stuk koloniale gebied te vervreem nie. Die regering was natuurlik bevange met die vrees, dat dit geen einde sou sien van die las wat dit van verskeie kante sou kry, as dit eenmaal aan wie ook 'n stuk grond verkoop het nie. Die Transvaalse gesant in Europa, Jhr. Beelaerts van Blokland, het selfs die enkel doen van die versoek daaromtrent aan Portugal afgeraai, omdat dit Portugal onaangenaam sou stem en afbreuk sou doen aan die goeie verstandhouding tussen die twee buurtstate.

Dr. Leyds egter het in die bedenkings van die heer Beelaerts geen regverdiging gevind vir die nalating van elke poging in die verlangde rigting nie, en het die Transvaalse Konsul-Generaal in Lissabon, die heer George, opdrag gegee om die politieke terrein daar privaat te verken. Die uitslag het die bewys gelewer, dat die heer Beelaerts se vermoedens op juiste gronde berus het. Die Konsul-Generaal het laat weet, dat daar hoegenaamd geen kans voor was, dat Portugal van sy gebied ten ooste van die Transvaal sou afstaan of dat selfs 'n skeepvaartmonopolie op die riviere in daardie geweste sou verkry kan word nie.

Van hierdie toestand van sake wou Dr. Leyds dan toe party trek om van die Portugese 'n verklaring te bekom, dat sodanige monopolie ook aan niemand anders sou verleen word nie. Die nasionaliteitsgevoel van die Portugese was op daardie tydstip sterk aangewakker, ook nog deur hulle naywer op die klimmende welvarendheid en invloed van die Boere-Republiek. Die vrees om eenmaal nog deur die Boere in die see gedring te word, het by die Portugese voor die dag getree. Dit het die Portugese natuurlik afkerig gemaak van versterking van die Republiek teenoor en ten koste van hulleself, wat seker die geval sou gewees het, as aan die Transvaal 'n gedeelte van die provinsie Mosambiek afgestaan is. Geen Portugese minister of volksverteenwoordiger van watter party ook sou dit durf waag om met 'n voorstel van dié aard in die wetgewende raad voor die dag te kom nie, omdat hy daar seker van was dan sy pos en sy naam kwyt te raak. Die taak van die Republikeinse regeerders moes derhalwe in die eerste plaas daarop gerig wees om Portugal ten aansien van hulle bedoelings gerus te stel en die indruk te gee, dat die Boere nie teen die Portugese nie, maar saam met hulle wou werk. Die Boere was daar natuurlik nie op teë, dat hulle oostelike bure in eie gebied die mag in hande hou nie, mits die mag aan niemand anders

afgestaan word nie. Soiets sou moet beskou word as 'n onvriendskaplike daad.

Dr. Leyds, destyds met verlof in Europa, het dit raadsaam geag om einde Desember 1889 persoonlik na Lissabon te reis en homself daar op die hoogte van die toestand te stel. Hy het daar gesprekke gehad met die Minister van Seevaart en Kolonies. Hy het die afstand van grondgebied nie regstreeks ter sprake gebring nie, maar het volstaan met die verklaring, dat die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek elke verandering in die *status quo* wat die streke ten ooste van die Republiek betref, indien sulks sou geskied buite kennis van die Republiek om, sou moet beskou as 'n handeling, so nie van onvriendskaplikheid nie, dan tog as daarop bereken om die Transvaal onaangenaam te wees. In antwoord hierop gee die minister die versekering, dat daar van afstand van grondgebied geen sprake kon wees nie. Alleen geweld, sê hy, sou dit so ver kon bring. Die minister wat afstand van grondgebied durf voorstel, sou binne vier-en-twintig uur geen minister meer wees nie.

Dr. Leyds het toe nog die nadruk daarop gelê, dat by enige vervreemding van Portugese gebied in dié geweste, die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek 'n eerste aanspraak meen te hê. Dit het ook gegeld by die verlening van regte op die riviere daar. Hy kry van die minister die stellige versekering, dat die Republiek daaromtrent gerus kon wees. Die Portugese regering sou geen uitsluitende regte op die bedoelde riviere verleen nie. Dit het riviere betref wat die Republiek met die see verbind en dit was dus 'n saak wat die Transvaal in die eerste plaas aangegaan het, sodat die Boereregering in geen geval die verlening van regte aan andere sou kan goedkeur of onopgemerk kan laat verbygaan nie.

By hierdie geleentheid het ook ter sprake gekom die afstaan van 'n stuk grond aan die hawe geleë as los- en laaiplek vir

die Nederlaadse Suid-Afrikaanse Spoorwegmaatskappy. Dit sou die bou van 'n kade noodsaaklik maak. Daar het egter beswaar skyn te bestaan teen die vergunning aan die spoorwegmaatskappy om dié kade self te maak. Die Portugese wou die pier bestem sien vir die algemene verkeer en het stappe gedoen om dit derhalwe self te bou. Hulle was waarskynlik bevrees, dat 'n groot deel van die lossingsgelde sou moet gemis word, as die spoorwegmaatskappy, in besit van 'n eie kade, van die regeringspier geen gebruik hoef te maak nie.

Die saak van 'n eie los- en aanlêplek het natuurlik ook die Transvaalse stoombootplanne ten goede gekom en was dus vir die Republiek ook daarom van die grootste belang. Maar die pogings in dié rigting het aanvanklik geen gunstige gevolg opgelewer nie.

Intussen het Dr. Leyds in Holland probeer belangstelling wek vir die begeerde stoomvaartmaatskappy, en is ook in Frankryk en België planne beraam vir die oprigting van 'n dergelike onderneming. Selfs is gemeld, dat die benodigde kapitaal daarvoor in laasgenoemde lande reeds verseker was. Dit het vir Generaal P. J. Joubert aanleiding daartoe gegee om tot verwesenliking van sy planne na Europa te gaan. Hy sou eers probeer in Holland hulp kry en dan, as dit nie slaag nie, sou hy elders steun gaan soek. Die Volksraad het die moontlikheid van regeringsteun geopen, wat dit vir die Amsterdamse geldskieters gemakliker gemaak het om op die saak in te gaan.

In 'n geheime sitting van 16 Junie 1890 het die Volksraad oorweeg, dat met die oog op 'n stoomvaartverbinding tussen Delagoabaai en elders, dit van hoë belang was om dié hawe soveel moontlik te ontwikkel en die handel daarlangs te bevorder. In verband hiermee het die Volksraad besef, dat die oprigting van 'n nasionale stoomvaartbedryf nie sonder steun van staatsweë sou kan geskied nie en besluit derhalwe, dat dit wenslik was om die stoomvaartverbinding tussen Delagoa-

baai en ander hawens onder volkome beheer van die Republiek tot stand te bring en die beginsel goed te keur van geldelike steun aan die onderneming te verleen, òf by wyse van 'n jaarlikse toelae òf deur middel van 'n rentewaarborg. Die Raad magtig tenslotte die regering om 'n ooreenkoms op te trek en voorlopig aan te gaan, onderworpe aan die goedkeuring van die volksverteenwoordiging.

Dat dit die owerheid erns was met die oprigting van die stoomvaartmaatskappy, bewys nie alleen hierdie volksraadsbesluit nie, maar ook 'n brief van Staatsekretaris Dr. Leyds op 20 Desember 1889 aan Prof. Dr. T. M. C. Asser, die wêreldberoemde Nederlandse regsgeleerde, gerig.

Die Amsterdamse hoogleraar word daarin sy mening gevra oor die volgende punte:

1. Of 'n stoomvaartmaatskappy in die Suid-Afrikaanse Republiek gevestig sy eie skepe kon laat vaar onder 'n ander vlag dan die van die Republiek.

2. Onder watter vlag so 'n maatskappy gecharterde of gehuurde skepe moes doen vaar.

3. Of, na algemene regsbeginsels, dit vir die Suid-Afrikaanse Republiek — wat nie aan die see geleë was nie — vrystaan om seebriewe uit te reik en sy vlag te doen voer.

4. As sulks met geen algemene regsbeginsels in stryd was nie, of dit in die praktyk moeilikhede sou kan oplewer; en watter voorbereidende maatreëls van wetgewende aard nodig was, voordat die regering tot die uitreik van seebriewe kon oorgaan.

Prof Asser skrywe op 24 Desember 1889:

„Ik heb de eer deze vragen als volgt te beantwoorden.

„Ad. 1). Of eene Maatschappij als de door U bedoelde hare eigen schepen zou kunnen doen varen onder eene andere vlag dan die der Republiek, hangt hiervan af, of er een Staat zal gevonden worden die aan schepen, toebehoorende aan eene

buitenlandsche en in het buitenland gevestigde maatschappij zal vergunnen zijne vlag te voeren.

„Voor zoover mij de wetten omtrent het voeren der vlag bekend zijn, moet ik deze vraag ontkennend beantwoorden. Het doel ware alleen langs een omweg te bereiken, indien de Maatschappij, namelijk, eene tweede vormde, gevestigd in het land, waarvan men de vlag wenscht te voeren, van welke tweede maatschappij alsdan de Zuid-Afrikaansche alle aandeelen nam en aan welke zij hare schepen overdroeg. Zulk eene wijze van handelen is echter weinig aanbevelenswaardig: bovendien zouden de schepen formeel ophouden eigendom der Zuid-Afrikaansche Maatschappij te zijn.

„Ad. 2). Indien eene Zuid-Afrikaansche Maatschappij schepen van anderen huurt of chartert, zal de wet van het land, waartoe eigenaars dier schepen behooren, bepalen welke vlag zij zullen mogen voeren. De nationaliteit van hem die de schepen huurt of chartert komt hierbij niet in aanmerking.

„Ad. 3) Naar algemeene rechtsbeginselen bestaat er niet het minste bezwaar, dat de Zuid-Afrikaansche Republiek, al is zij niet aan de zee gelegen, zeebrieven uitreikt en het recht verleent hare vlag te voeren. [1]) Door geen enkel schrijver [2]) wordt deze bevoegdheid uitsluitend toegekend aan staten die aan zee gelegen zijn. De bevoegdheid is een uitvloeisel der staatssouvereiniteit in algemeenen zin.

„Of de nationaliteit der schepen, die de Zuid-Afrikaansche

---

[1]) Dit is ook die mening van Oppenheim (I, bl. 419) en Huber (bl. 5—11). Sedert die wêreldoorlog kan hieromtrent geen twyfel meer bestaan nie, daar in die Vredesverdrag van Versailles (1919) en wel by art. 273 erken is die vlag gevoer deur skepe van 'n Geallieërde en Geassosieerde moondheid wat geen seekus het nie. Maar die skepe moet ingeskrywe wees binne die betrokke land se gebied op 'n plek wat moet dien as inskrywingshawe.

[2]) Dit is wel later gedaan deur Westlake (I. bl. 169).

vlag zullen voeren, door andere mogendheden zal worden erkend, is eene vraag, die niet in het algemeen kan worden beantwoord. De beantwoording zal natuurlijk hiervan afhangen of de voorwaarden, waaronder de zeebrief verleend wordt, aan de vreemde mogendheden voorkomen voldoende waarborg op te leveren, dat de schepen werkelijk als Zuid-Afrikaansche mogen worden aangemerkt. Ik kan intusschen de opmerking hierbij voegen, dat de laatste jaren dienaangaande eene zeer liberale opvatting schijnt te worden gehuldigd, zoodat b.v. ook de Nederlandsche Wet op de Zeebrieven, van 1869, waarbij het verkrijgen van het recht om de Nederlandsche vlag te voeren bijzonder gemakkelijk is gemaakt, tot dusver geen verzet van andere staten heeft uitgelokt.

„Ad. 4). Zeer zeker zullen vele voorbereidende maatregelen noodig zijn, wil men niet bij het uitreiken van zeebrieven op praktische moeilijkheden stuiten. Men zal, zoodra men schepen van Zuid-Afrikaansche nationaliteit in het leven roept, tevens moeten regelen:

a. de wijze van eigendomsverkrijging, eigendomsovergang en bezwaring der schepen (door middel van een openbaar scheepsregister);

b. de privaatrechtelijke verhoudingen welke uit het reeden, bemannen, vervrachten, assureeren, enz. van schepen voortvloeien;

c. de beginselen van strafrecht en strafvordering ten aanzien van aan boord of ook aan land door de equipage gepleegde misdrijven of overtredingen en de handhaving der tucht aan boord;

d. het constateeren van geboorten, sterfgevallen, enz. aan boord.

„Het is mij niet mogelijk thans deze punten meer in bijzonderheden uit te werken. Ik heb echter daarmede reeds een

aanvang gemaakt en stel mij voor U weldra met de resultaten van mijn arbeid bekend te maken . . . ."

Sowat 'n jaar later het dit begin blyk, dat daar van 'n bepaald Transvaalse stoomvaartmaatskappy niks tasbaars sou tereg kom nie. Die planne was wel min of meer agtermekaar, maar die denkbeelde van die oprigters het nog nie geheel met mekaar gestrook nie. Die grootste struikelblok egter was die ongunstige toestand van die geldmark. Die goedkeuring van die regering was reeds verleen vir die uitgifte van aandele 6 ten honderd teen 'n koers van 115. Maar ongelukkig het ook weer die spoorwegmaatskappy geldgebrek gehad en moes dié eers versorg word, wat al moeilik genoeg sou gaan.

Nog is verdere pogings aangewend om die saak deur te set, maar eindelik moes erken word, dat die uitvoering van die mooi plan op onoorkoomlike moeilikhede stuit.

Reeds is hierbo melding gemaak van onderhandelings met die Portugese oor skeepvaartregte op die riviere wat hulle oorsprong in die Suid-Afrikaanse Republiek het en in die buurt van Delagoabaai in die see vloei. Dit het saamgehang met eienaardige aansprake van sekere Chaddock. Hierdie persoon het beweer, dat hy in 1884 die toegang in die mond en die waterweg van die rivier Limpopo gevind het, sodat hy slegs bakens hoef uit te geset het om dit vir iedereen moontlik te maak om met kleinere skepe die rivier in en op te vaar.

Op grond hiervan het die heer Chaddock gemeen as ontdekker regte op die rivier te verkry en dié deur die plaatsing van bakens te kan vestig. Hy het gedink, naamlik, om deur die afbakening die reg te verkry om van die skepe wat gebruik maak van die vaarwater deur hom aangewys, baken- en ander gelde te hef. Hy het verder gemeen om hierdie regte te kan oordra, hetsy aan partikuliere, hetsy aan 'n regering, in hierdie geval dié van die Suid-Afrikaanse Republiek.

Die rivier Limpopo het sy oorsprong gehad in die Suid-

Afrikaanse Republiek en het vervolgens die natuurlike grens gevorm tussen hierdie staat, Brits Beetsjoeanaland en Matabeleland, om eindelik die Portugese gebied te deursny en daarop in die see uit te mond.

Die heer Chaddock het natuurlik probeer om met die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek in aanraking te kom en sy regte, indien hy enige gehad het, aan die Boere te verkoop. Met die oog daarop het Chaddock in Desember 1889 in Amsterdam met Dr. Leyds 'n onderhoud gehad om besonderhede omtrent sy aansprake mee te deel. Die eerste gevolg hiervan was, dat die heer Chaddock vir 'n paar jaar lang 'n toelae van die Republiek geniet het om te voorkom, dat hy sy regte aan andere sou oormaak en dat Prof. T. M. C. Asser genader is om raad met die oog op die bepaling oor Riviervaart en ander punte van volkeregtelike aard in die Berlynse Congo-Verdrag van 26 Februarie 1885.

Die Portugese owerheid het al dadelik ontken, dat aan die heer Chaddock enige reg sou toekom op die genoemde rivier en het geweier om uitsluitende regte daarop toe te staan. Dit het die Suid-Afrikaanse Republiek tot versigtigheid genoop en Dr. Leyds het dit nodig gevind om aan die Portugese Minister van Kolonies te verklaar: indien in die Republiek deur Chaddock of 'n ander 'n maatskappy mag tot stand kom of pogings daartoe gedoen word met die doel om die regte van die heer Chaddock of andere dergelike regte oor te neem en tot daadwerklike uitvoering te bring, dan moes die Portugese regering uit die feit, dat sulks in die gebied van die Republiek gebeur, nie dadelik aflei, dat sulks met instemming of onder goedkeuring en beskerming van die regering geskied nie.

Die vraag of die bewering van die heer Chaddock gegrond was na algemene regsbeginsels is aan Prof. T. M. C. Asser voorgelê en op 24 Desember 1889 het die regsgeleerde as volg daarop antwoord gegee:

besmetlike siektes versnel. Deur afsondering van die Arabiere en Koelies in aparte stadswyke word die bestryding en die beperking van die siektes vergemaklik. — (Groenboek No. 1 van 1899, bl. 25, 26.)

'n Aantal Arabiese koopliede het egter ook 'n versoekskrif aan die Volksraad gerig en die aandag gevestig op die verskil tussen hulle en die Koelies, Sjinese en andere Oosterlinge van mindere stand. Hulle smeek die Volksraad om, wat hulle betref, geen gevolg te gee aan die versoeke van die blanke nie. In verband met hierdie vraagstuk het die regering die raad gevra van Staatsprokureur Leyds, wat van oordeel was, dat die regering nie wetgewing van die begeerde aard kon invoer sonder in stryd te handel met die Verdrag van Londen nie.

Op 6 Januarie 1885 stuur die Staatsekretaris hierdie versoekskrifte op na die Britse regering met die mededeling, dat die Volksraad geneë was om aan die wense van die blanke bevolking, geheel of gedeeltelik, tegemoet te kom deur by voorbeeld aan genoemde vreemde Oosterlinge afgebakende lokasies of wyke vir bewoning aan te wys. Aan die Britse regering word die vraag gestel of hulle meen, dat dit vir Transvaal onder die Verdrag van Londen vrystaan om ten aansien van bedoelde gekleurde persone sulke reëlings te maak as die Republiek voorkom in belang van die blanke inwoners te wees. — „en zoo neen, of Harer Majesteits Gouvernement door zijn toestemming deze Regeering machtigen wil om geheel of gedeeltelijk tegemoet te komen aan de wenschen der memorialisten van Europeesche afkomst". — (Groenboek No. 1, 1894, bl. 21).

By die opstuur van hierdie brief en stukke aan die Britse regering wys die Hoë Kommissaris, Sir Hercules Robinson, op die gelykluidendheid van Art. 14 van die Verdrag van Londen met Art. 26 van dié van Pretoria. Laasgenoemde artiekel het oorspronklik aangevang met „De onderdanen van Hare

Majesteit....", maar Lord Kimberley het dit laat wysig in „Alle personen...."

In verband hiermee merk Sir Hercules toe op: „Daar dit ongetwyfeld nie die bedoeling van Lord Kimberley was om die Transvaalse regering te verbied om, so nodig, besondere wetgewing aan te neem vir die reëling van Indiese en Sjinese Koelie-landverhuisers nie, sou ek geneë wees om aan te beveel, dat aan die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek meegedeel word, dat Haar Majesteit se regering gewillig sal wees om Art. 14 van die Verdrag te wysig deur invoeging van die woorde ‚Afrikaanse inboorlinge of Indiese of Sjinese Koelie-landverhuisers'.... Die aldus gewysigde artiekel", het Sir Hercules Robinson bygevoeg, „sou die paar Arabiese handelaars wat tans in Pretoria is, die reg doen behou op die vryhede by die bestaande artiekel verseker aan ‚Alle personen, geen inboorlingen zijnde', en ek sien geen voldoende gronde om hulle van hulle regte te beroof nie". — (Groenboek No. 1, 1894, bl. 27.)

In verband met hierdie sinsnede het die vraag opgekom of Sir Hercules Robinson die regte onder Art. 14 opgesom alleen wou gehandhaaf sien ten opsigte van die Arabiere wat reeds in Pretoria woonagtig was of wel ook van alle Arabiere wat nog die land of Pretoria mag binnetrek. Die Transvaalse regering het uitdruklik in die betrokke wet bepaal, dat dit nie van terugwerkende krag sou wees nie. Die Arabiere wat reeds in Pretoria gewoon het, was derhalwe van sy bepalings uitgesluit. Sir Hercules egter wou alle Arabiere met blanke gelyk laat stel, soos later sal blyk.

Lord Derby het in Maart 1885 hierop aan die Hoë Kommissaris geantwoord: „Ek het u wenk met betrekking tot die wysiging van die verdrag sorgvuldig in oorweging geneem en as U van mening is, dat dit verkieslik en meer bevredigend vir die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek sou wees

om op te tree as U voorstel, sal Haar Majesteits regering gewillig wees om die verdrag te wysig soos U aan die hand gee. Dit skyn egter om oorweging te verdien of dit nie juister vir die Volksraad sou wees nie om in die voorgestelde sin wetgewing in te voer, nà ontvangs van die versekering, dat Haar Majesteits regering geen begeerte sal koester om aan te dring op enige sodanige uitleg van die bewoording van die verdrag as in stryd sou kom met redelike wetgewing in die begeerde rigting nie". — (Groenboek No. 1, 1894, bl. 29.)

Hierdie mededeling is aan die Republiek gestuur tesame met die brief van Sir Hercules Robinson, waarop dit 'n antwoord was.

Hierop het die regering te werk gegaan en 'n wetsontwerp by die Volksraad ingedien wat Wet No. 3 van 1885 geword het.

Hierdie wet was van toepassing op die persone wat behoort aan een van die inboorlingrasse van Asië, waaronder begrepe was sogenaamde Koelies, Arabiere, Maleiers en Mahomedaanse onderdane van die Turkse ryk. Hulle kon geen burgerreg van die Suid-Afrikaanse Republiek verkry en geen eienaars van vaste eiendom in die Republiek word nie. Van terugwerkende krag sou hierdie bepaling egter nie wees nie. Verder moes hulle by vestiging in die Republiek vir hulleself by die landdroste laat inskrywe en daarvoor £ 25 betaal. Van diegene wat reeds in die Republiek woonagtig was en binne bepaalde tyd aan die inskrywing gevolg gee, is geen betaling daarvoor geëis nie. Die regering sou die reg hê om vir die betrokkenes bepaalde strate, wyke en lokasies vir bewoning aan te wys. — (Groenboek No. 1, 1899, bl. 30, 31).

Oor die werking van hierdie wet het by die Hoë Kommissaris klagtes ingekom en op 16 Oktober 1885 skrywe die Imperiale Sekretaris aan die Republikeinse regering: „Sy Eksellensie het dit aan my opgedra om u aandag te vestig

op die laaste paragraaf van sy berig aan die Sekretaris van Staat en daarop te wys, dat die nuwe wet met betrekking tot Asiate.... 'n verbreking is van die verstandhouding, waaronder Haar Majesteits regering afgesien het van hulle reg om aan te dring op die strikte uitleg van die inhoud van die Verdrag van Londen.

„Die Sekretaris van Staat het uitdruklik verstaan, dat die voorgestelde wetgewing nie van toepassing sou wees op Arabiese handelaars of koopliede nie, maar op Indiese of Sjinese Koelie-landverhuisers". Verder word die vertroue uitgespreek, dat die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek in staat sou wees om die versekering te gee, dat Arabiese handelaars en koopliede, en veral die wat Britse onderdane was, dieselfde voorregte sou geniet as kragtens die Verdrag van Londen verseker is aan „Alle personen, geen inboorlingen zijnde". — (Groenboek No. 1, 1894, bl. 36).

Kort hierna ontvang die Republiek 'n soortgelyke mededeling van die Imperiale Sekretaris, waarop geantwoord word met 'n verdediging van die Republiek se handelwyse ten opsigte van Wet No. 3 van 1885 en met die bewering, dat die wet geen wyer strekking gehad het nie dan voorgestel in die brief van 6 Januarie 1885, waarby die versoekskrifte vir besondere wetgewing op Asiate ingesluit was. Die Staatsekretaris verklaar, dat die wet gemaak is slegs nàdat die regering in dank die versekering van Brittanje ontvang het, wat uiteengesit was in Lord Derby se brief van 16 Maart 1885. — (Groenboek No. 1, 1894, bl. 41).

Dit was ongetwyfeld juis. Sir Hercules Robinson het slegs oor die uitleg en die wysiging van Art. 14 van die Verdrag van Londen gepraat en in verband daarmee sekere aanbevelings gedaan, waarby Indiese en Sjinese Koelies by inboorlinge sou ingedeel word, maar nie die Arabiere in Pretoria woonagtig nie. Hierdie wysiging van die Verdrag het nie plaas

gevind nie, omdat Lord Derby dit juister geag het vir die Volksraad om wetgewing in te voer in „die voorgestelde sin" nà die versekering van Brittanje te ontvang het, dat nie aangedring sou word op 'n uitleg van die Verdrag wat in botsing mag kom met redelike wetgewing „in die begeerde inrigting" nie. Dit is heel natuurlik opgevat as 'n bevestigende antwoord op die vraag in die brief van 6 Januarie 1885 gedaan „of Harer Majesteits Gouvernement door zijn toestemming deze Regeering machtigen wil om geheel of gedeeltelijk tegemoet te komen aan de wenschen der memorialisten van Europeesche afkomst".

Sir Hercules Robinson het nie geglo, dat dit die betekenis van Lord Derby se toestemming was nie en hy ag derhalwe die Transvaalse wet in stryd met Art. 14 van die Londense Verdrag en meen dat dit by toepassing op Arabiese handelaars groot onregverdigheid gedaan het aan 'n flinke ras van manne wat hulleself ook goed gedra het en teen wie die enigste klag wat hy ooit gehoor het, was, dat hulle deur werksaamheid en spaarsin in staat was om hulle ware goedkoper van die hand te set dan die plaaslike Europese handelaars. — (Groenboek No. 1, 1899, bl. 8, 9). Dit is egter alleen aan die Britse minister en nie aan die Transvaalse regering meegedeel nie.

Hierop gee die Minister van Kolonies te kenne, dat hy die uitleg en standpunt van die Republiek nie kon aanvaar nie en verlang, dat die onderhawige wet sou hersien word, daar dit in regstreekse stryd was met die insigte van die Britse regering en 'n oortreding van die Verdrag van Londen meegebring het. — (Groenboek No. 1, 1894, bl. 43).

Die Republiek het die misverstand betreur wat ontstaan het ten aansien van die ooreenkoms met Lord Derby aangaande besondere wetgewing op Asiate. Dit was, word gesê, vir die algemene gesondheidstoestand, met die oog op die ondervin-

ding in ander lande sowel as in Transvaal opgedaan, wenslik en nodig, om maatreëls te tref teenoor die Oosterlinge wat orals tussen die blanke hulle woonplekke kies. Dit was ook in ooreenstemming met die wense van die ondertekenaars van die versoekskrifte. — (Groenboek No. 1, 1894, bl. 45).

Die Republiek was egter geneë om daardie doel duideliker te laat blyk en tegemoet te kom aan die insigte van die Britse regering. Deur die Volksraad was reeds magtiging verleen om die wet te wysig. Op enkele plekke sou die woorde „om gezondheidsdoeleinden" ingevoeg word; die inskrywingsfooi sou verlaag word van £ 25 tot £ 3 en die bepaling, dat Oosterlinge geen vaste eiendom in die Republiek mag besit nie, sou in dié sin gewysig word, dat hulle wel vaste eiendom kon besit, maar dan alleen in bepaalde wyke. — (Groenboek No. 1, 1894, bl. 45).

Sir Hercules Robinson raai nou die Britse regering aan om geen verdere beswaar teen die wet te opper nie met die oog op die mening van die President, dat dit nodig was vir die beveiliging van die openbare gesondheid. — (Groenboek No. 1, 1894, bl. 46).

Aan hierdie raad is uitdruklik van Britse kant gevolg gegee en die wet is vòòr die einde van 1886 in die aangegewe sin gewysig en op 26 Januarie 1877 in die Staatskoerant afgekondig. — (Groenboek No. 1, 1894, bl. 48, 51).

Die Republiek het gemeen, dat die saak hiermee afgedaan was, maar as gevolg van die toepassing van die wet het nuwe moeilikhede ontstaan. Die regering het van die Oosterlinge, Arabiere inkluis, geëis om hulle sake te drywe binne die wyke deur die regering daartoe aangewys. Vir die drywe van handel in ander stadswyke sou hulle geen vergunning kry nie.

Eén Arabiese firma, Ismael Suliman en My., het daarom by die Hooggeregshof aansoek gedaan vir 'n order om die landdros te verplig om aan hulle 'n vergunning uit te reik vir

die drywe van handel op 'n sekere erf in die dorp Middelburg, wat deur die landdros geweier is onder aanwysing van 'n ander plek in die dorp, waarvoor die vergunning wel sou verleen word. Die Hof het die aansoek van die Arabiere van die hand gewys en opgemerk, dat Wet No. 3 van 1885 daarvoor voorsiening maak, dat die regering die reg het om terwille van gesondheidsdoeleindes lokasies aan te wys, waar Koelies kon woon. Dit het ook beteken, dat bepaalde plekke kon aangewys word, waar hulle kon handeldrywe. — (Groenboek No. 1, 1899, bl. 38).

Die regering moes en sou die uitspraak van die Hooggeregshof eerbiedig.

Klagtes van die kant van Oosterse koopliede het nie uitgebly nie en aanleiding gegee tot 'n lang briefwisseling tussen die Republiek en Engeland. Daarby is van Brittanje die erkenning verkry, dat die Transvaal reg gehad het om op te tree soos dit gedaan het. Van Engelse kant is by die Republiek aangedring om optree ten opsigte van Indiese handelaars uit te stel, totdat die Volksraad vergader het, om vergunnings van vòòr die wet van 1885 te hernuwe en om die toepassing van die wet op te skort, totdat voldoende tyd verloop is vir oorweging van die saak opnuut deur die Volksraad.

In verband hiermee het Sir Hercules Robinson op 8 Augustus 1889 geskrywe: „Terwyl ek ten volle die moeilikheid van die regering van U HoogEdele in hierdie saak kan begryp, vertrou ek, dat U in staat sal wees om enigsins aan die wense van die Indiese handelaars tegemoet te kom. . . . . . . Dit skyn my toe, dat die handelaars redelikerwyse daarop aanspraak kan maak, dat die wet gevestigde belange sal eerbiedig en nie van toepassing sal wees op persone wat vòòr die maak van die wet regte verkry het nie, in die vertroue op die beskerming hulle deur die Verdrae van Pretoria en Londen verseker. In 'n brief van 1 April 1889 het ook Lord Knutsford gesê: „Haar

Majesteits regering begryp ten volle die moeilikheid wat die President mag voel insake bemoeiing met die uitvoering van die wet, maar hulle vertrou, dat dit nog moontlik mag bevind word om op een of ander wyse tot 'n groter mate dan tans tegemoet te kom aan die wense van die Indiese handelaars en nie te staan op die toepassing van die wet in sy volle strengheid teen enige redelike besware in, wat hulle mag opper nie". — (Groenboek No. 2, 1894, bl. 13).

Uit hierdie aanhalings blyk duidelik, dat die Britse regering die gelding van die wet erken en slegs die versoek gedaan het, dat optree daaronder sou opgeskort word tot die sitting van die Volksraad. Die regering en die Volksraad het hulleself op hierdie erkenning geregtig geag om handelend op te tree.

Die Britse regering het hulleself verweer met die opmerking, dat hulle op daardie tydstip slegs nie geneë was om op die volle toepassing van die wet, by behoorlike uitleg, te staan nie, maar dit was in 'n tyd, dat gereken is op 'n sitting van die Volksraad en die bevredigende oplossing van die saak deur daardie liggaam.

In Februarie 1890 kom van Engelse kant weer klagtes en word gesê: „Die reg van woning, handeldrywe, ens., kragtens die Verdrag van Londen, skyn beperk te wees wat Asiate betref deur die wet van 1885, gewysig in 1886, deurdat woning vereis is in bepaalde wyke, om gesondheidsredes gekies, en deur inskrywing, maar nie op andere wyse nie, en indien handelsvergunnings aan ander persone toegestaan word op aanvraag, het Indiese handelaars duidelik die reg op verkryging daarvan. . . . . . . Bowendien, die wet skrywe slegs lokasies voor vir bewoning en daar skyn hoegenaamd geen verbod te wees wat handeldrywe in ander plekke dan lokasies betref nie". — (Groenboek No. 2, 1894, bl. 22).

In antwoord hierop is onder andere gewys op die reeds vermelde uitspraak van die Hooggeregshof in die saak Suliman

en op die mening van die Hof, dat geen onderskeid kon gemaak word tussen bewoning van en handeldrywe in bepaalde wyke nie. — (Groenboek No. 2, 1894, bl. 30).

Die Engelse meen egter, dat die uitspraak van die Hooggeregshof geen betrekking het op die bewering van die minister nie, dat 'n Indiese handelaar in 'n lokasie mag woon (of liewer, slaap) en tog wettiglik aanspraak kon maak op die reg om in die dorp handel te drywe. „Maar, wat ook al", gaan die Hoë Kommissaris voort, „die juiste uitleg van die uitspraak van die Hooggeregshof mag wees, en Haar Majesteits regering sou hierin soos in alle sake wens om gewig te heg aan die menings van die Republiek se Hooggeregshof, moet in die oog gehou word, dat Haar Majesteits regering daarop geregtig is om die uitleg van die wet aan te gee wat bedoel en beoog is, toe hulle toegestem het in die afwyking van die bepalings van die Verdrag". — (Groenboek No. 2, 1894, bl. 33).

Die Republikeinse regering het sy dankbaarheid te kenne gegee vir die verklaring, dat die Britse regering begerig was om gewig te heg aan die menings van die Hooggeregshof van die Republiek en daarby opgemerk: „Het staat den Indischen handelaars natuurlijk even als eenig ander vrij zich tot dat Hof te wenden, indien zij meenen verongelijkt te zijn; en het zou ongetwijfeld een einde maken aan het bestaan van tweeërlei opvatting omtrent de gevallen uitspraak, indien partijen zich in dergelijke gevallen andermaal tot het Hooggerechtshof wendden". In verband met die opmerking oor die reg van die Britse regering om die uitleg aan te gee van die wet wat bedoel was, toe van Engelse kant toestemming gegee is tot afwyking van die bepalings van die Verdrag, wys die Staatsekretaris op die beginsel, dat die wetgewer by die ontstaan van enige twyfel omtrent die uitleg van bestaande wette, die aangewese persoon was om dié uitleg te gee. — (Groenboek No. 2, 1894, bl. 42).

Op 8 September 1893 besluit die Eerste Volksraad, dat Wet

No. 3 van 1885, soos later gewysig, stip toegepas sou word in dié sin, dat alle Asiate en ander persone wat daaronder val, hulleself moes beperk sowel wat woning as handel betref tot die aangewese lokasies, met uitsondering van diegene, wie se huurkontrakte, aangegaan vòòr die aanwysing van die lokasies, nog nie afgeloop was nie. Verder sou elke Sjinees jaarliks 'n besondere pas moet kry teen betaling van £ 25.

Aan die betrokke amptenare is kennis gegee, dat na 29 Januarie 1894 geen Asiate en ander persone wat onder die wet val, geoorloof sou wees om te woon, te verbly of handel te drywe buite die lokasie vir daardie doel aangewys nie. — (Groenboek No. 1, 1899, bl. 10, 11).

Die Suid-Afrikaanse Republiek het 'n fout begaan met die maak van Wet No. 3 van 1885 wat die oorsaak was van al hierdie moeilikhede. Die Republiek moes die wet nie gemaak het nie, maar die geleentheid aangegryp het om wysiging te bring in die Verdrag van Londen, wat 'n waardevolle presedent sou opgelewer het vir die oplossing van moeilikhede wat later ontstaan het, by voorbeeld in verband met die inval van Jameson en die stryd oor die bestaan van Britse soesereiniteit. Die regering het egter gemeen om aan die wens van die Britse regering te gemoet te kom en het geen moeilikhede as gevolg van hulle welwillendheid verwag nie.

In Maart 1894 het die Britse en Transvaalse regerings ooreengekom, dat die saak aan 'n skeidsgereg sou onderwerp word. Hoofregter Melius de Villiers van die Oranje-Vrystaat is bereid gevind om als skeidsregter op te tree en het die saak 'n jaar later onder hande geneem.

Van albei kante is 'n uiteensetting van hulle saak en 'n formulering van hulle aansprake by die skeidsregter ingedien. Advokate is aangestel om die standpunt van albei partye voor te berei en te verdedig. Dr. Leyds het self, tesame met advokaat Esselen, namens die Republiek voor die skeidsregter

opgetree. Die aansprake van die Britse regering het hierop neergekom:

*a.* Dat die Indiese en ander Asiatiese handelaars, wat Britse onderdane was, veroorloof word om in die stede van die Suid-Afrikaanse Republiek te woon, in sodanige gedeeltes (wyke of strate) as hulle om gesondheidsredes mag aangewys word.

*b.* Dat dit hulle geoorloof word om handel te drywe of sake te doen in winkels of pakhuise in enige deel van die stad. — (Groenboek No. I, 1899, bl. 19).

Die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek het geëis:

*a.* Dat die Suid-Afrikaanse Republiek die volle vryheid het om omtrent Koelies, Arabiere, Maleiers en Mahomedaanse onderdane van die Turkse ryk sulke reëlings te maak as hy mag goedvind.

*b.* Dat die Britse regering nie met grond beswaar mag maak, wanneer die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek Koelies, Arabiere, Maleiers en Mahomedaanse onderdane van die Turkse ryk verbied om handel te drywe in dorpe of stede op andere dan deur die regering aangewese plekke nie. — (Groenboek No. I, 1899, bl. 21).

Deur albei partye is aan die skeidsregter die vryheid gelaat om so te beslis as hom regverdig en juis mag voorkom. 'n Akte van opdrag in die regskundige sin van die woord is hom nie verstrek nie.

Op 2 April 1895 het Hoofregter Melius de Villiers uitspraak gedaan en daarby sy gevolgstrekkings uiteengeset. Hiervan is 'n oorsig nodig tot verdere verduideliking van die saak nie alleen nie, maar ook om die treffende en leersame opmerkings van die bekwame skeidsregter.

Deur die Suid-Afrikaanse Republiek is in die eerste plek aangevoer, dat dit nie die bedoeling van die partye by die Verdrag van Londen was om in die woorde „Alle personen,

geen inboorlingen zijnde", Koelies, Arabiere, Maleiers en Mahomedaanse onderdane van die Turkse ryk in te sluit nie. Indien die letterlike uitleg van Art. 14 van die Londense Verdrag aanvaar word, soos deur Brittanje geëis, sou dit tot sekere onredelike gevolge lei wat nooit deur die onderhandelende partye beoog kon gewees het nie.

Daar die Grondwet van die Suid-Afrikaanse Republiek bepaal, dat geen gelykstelling van blanke en gekleurde inwoners sou toegestaan word nie, kon nie veronderstel word, dat daar enige bedoeling was van die kant van die Republikeinse afgevaardigdes om toe te stem of van die kant van die Britse regering om aan te dring nie op sodanige skending van die Grondwet as die gevolg sou gewees het van die plaatsing van vreemde gekleurde rasse op voet van gelykheid met die blankes. Ewemin kon dit die bedoeling gewees het om kristelike, beskaafde en opgevoede naturelle van die land in 'n mindere rang te plaas dan vreemde heidense gekleurde rasse, soos Polynesiërs, Papuane en Hindoes. Dit sou die gevolg gewees het van 'n letterlike uitleg van die Verdrag.

Ieder blanke nasie het 'n volstrekte reg om vreemde bestanddele uit te sluit wat hy gevaarlik ag vir sy ontwikkeling en bestaan, en meer besonder Asiatiese bestanddele te belet om hulleself op sy grondgebied te vestig. Die afgevaardigdes kon nie geag word hierdie reg prys te gegee het of Brittanje op die prysgee daarvan aan te gedring het nie. Verder is aangevoer, dat, met die moontlike uitsondering van 'n paar Asiatiese landverhuisers wat die Transvaal nà die Verdrag van Pretoria binnegekom het, die instroming van Arabiere nà die Verdrag van Londen 'n nuut ontstane omstandigheid was wat die partye by die verdrag nooit in beskouing gehad het en waarop hulle aandag nooit kon gevestig gewees het nie. Die wetsrede van die uitsluiting van Afrikaanse inboorlinge was met eweveel krag, indien nie meer nie, toepaslik op

Asiatiese inboorlinge. Hierdie wetsrede moes in oorweging geneem word by die uitleg van Art. 14 van die Verdrag. — (*Award*, bl. 12).

Dit is moontlik en lyk, sê die skeidsregter, inderdaad waarskynlik volgens die bewoording van die brief van Sir Hercules Robinson van 28 Januarie 1885, dat by die gebruik maak van die uitdrukking „personen, geen inboorlingen zijnde", die Britse verteenwoordigers alleen in die oog gehad het die belange van die blanke persone wat na Transvaal toe verhuis en dat daarby nie gedink is aan ander gekleurde rasse dan dié wat inboorlinge van Suid-Afrika was nie. Die feit, dat in 'n land, waar 'n skerpe skeidingslyn getrek is tussen blanke en gekleurde rasse (soos uit die Grondwet blyk), geen pogings deur sy verteenwoordigers sou aangewend geword het om die bewoording van die uitsluiting van 'n wyer strekking te gemaak het dan slegs tot inboorlinge van Suid-Afrika nie, skyn ook hierdie onderstelling te steun. Buitendien skyn dit aan die een kant nie waarskynlik, dat die Suid-Afrikaanse Republiek gewillig en sonder verset sou toegestem het in die opgee, ten gunste van ander gekleurde rasse, van een van die kosbaarste voorregte van 'n jong gemeenskap nie, naamlik dié van vir homself te beslis uit watter bestanddele die toekomstige nasie sou opgebou word, of aan die ander kant, dat die Britse regering opsetlik opgevoede, kristelike en beskaafde inboorlinge van Suid-Afrika in 'n mindere rang dan vreemde heidense gekleurde rasse sou geplaas het nie.

Tog was die Britse regering in sy reg om aan te dring op die letterlike uitleg van Art. 14 van die Verdrag. Want dit was onmoontlik om te vermoed wat die betrokke regerings sou gedoen het of nie, as die vraagstuk van vreemde gekleurde rasse uitdruklik te berde gebring is. Daar mag geen eise gestel geword het nie ten gunste van Polynesiërs en Papuane, maar aan die ander kant mag die Britse regering aangedring het op

beskerming vir die Indiese en ander Asiatiese handelaars, wat die Britse regering dan ook alleen in die onderhawige geval voorgee om te beskerm.

Gevolglik het die skeidsregter geen vryheid daartoe gevoel om die beweerde wetsrede vir die uitsluiting van Afrikaanse inboorlinge ook op die geval van vreemde gekleurde rasse toe te pas nie. Hy het verplig gevoel om te beslis, dat dit onjuis was van die Suid-Afrikaanse Republiek om aan te voer, dat Art. 14 van die Verdrag van Londen nie in die weg staan van sodanige wetsbepalings te maak as dit goed vind nie, wat betref Koelies, Arabiere, Maleiers en Mahomedaanse onderdane van die Turkse ryk. Die skeidsregter meen nie, dat die Suid-Afrikaanse Republiek kragtens die Verdrag van Londen geregtig was om besondere wetgewing te maak nie vir beperking van die vryheid van Indiese en Arabiese handelaars om winkels te huur of te hê, waar hulle sulks ook mag verkies. — (*Award*, bl. 12, 13).

Wat die bewoording betref, waarin die Britse regering hulle toestemming omtrent Wet No. 3 van 1885 geklee het, nadat dié wet gemaak was, het die Suid-Afrikaanse Republiek aangevoer, dat nà sodanige toestemming en volgens die wyse, waarop dit gegee is, die Britse regering nie langer die beswaar kan geopper het, dat daardie wet nie in ooreenstemming was met Art. 14 van die Verdrag van Londen nie. Hierdie sienswyse word deur die skeidregter ten volle beaam. — (*Award*, bl. 13).

Van Britse kant is geredeneer, dat by die uitvoering van Wet No. 3 van 1885 beskou moes word, dat in die wet geplaas is die voorwaardes, waaronder die toestemming van die Britse regering vir die maak van die wet gegee is. Hierdie voorwaardes sou gewees het, dat die stappe wat kragtens die wet gedaan is, nie onredelik nie, en noodsaaklik moes wees vir die beveiliging van die openbare gesondheid. Dit het egter

die vraag oopgelaat wie in elke afsonderlike geval moes beslis wat redelik en noodsaaklik was.

Daar die Britse regering oorspronklik te kenne gegee het, dat hulle redelike wetgewing in bepaalde rigting nie sou bestry nie, het hulle die geleentheid gehad om hulleself daarvan te vergewis, toe die ontwerp onder hulle aandag gekom het, of die bepaling redelik was of nie. As hulle dan gemeen het, dat die wetgewing nie van sodanige aard was as hulle verklaar het om nie te sal bestry nie, kon hulle toestemming daartoe geweier het. Maar nà die gee van hulle toestemming kon geen verdere ondersoek gedoen word na die redelikheid of andersins van die wet nie. — (*Award*, bl. 13).

Dit was ook nie prakties om hierdie vereiste in 'n besondere graad in die wet deur die Volksraad aangeneem te lees nie, want „redelikheid" as sulks is so 'n abstrakte en betreklike term, dat dit moeilik sou wees om in besondere gevalle te bepaal wat redelik of andersins was. In die onderhawige geval sou hierdie vereiste betrekking hê op die omstandighede van die Suid-Afrikaanse Republiek en sou dit in die lig van daardie omstandighede moet beoordeel word. Terwyl die wetgewing van daardie land veel beter in staat was om 'n juiste oordeel te vorm omtrent die vraag wat redelik was of nie met betrekking tot die plaaslike omstandighede dan 'n vreemde regering kon wees, bewys die bekragtiging van die regering se handelwyse deur die Volksraad 'n groot mate die redelike aard van dié handelwyse. Van Transvaalse kant is ook in verband hiermee die verdere opmerking gemaak, dat, terwyl die Republiek kragtens die Verdrag die reg gehad het om inboorlingrasse geheel van sy gebied uit te sluit, 'n reg van uitsluiting wat Sir Hercules gewillig was om uit te brei ook tot Indiese en Sjinese Koelie-landverhuisers, dit nie so onredelik gewees het in die geval van ander gekleurde rasse om die mindere

reg van hulle wyse van handeldrywe onder beheer te plaas, uit te oefen nie.

Hoofregter Melius de Villiers sou nie graag onderneem het om te sê, dat dit iets onredeliks was om beperkings te plaas op die handeldrywe van Asiate in mededinging met blanke nie, as die bewerings in die versoekskrifte aan die Volksraad uiteengesit juis was. Vir diegene wat gewoond was aan 'n denkwyse wat in 'n land heers, waar 'n sekere toestand van sake homself nie as 'n dreigende gevaar voordoen nie, kon as onredelik voorkom wat in 'n ander land, waar hierdie toestand van sake die welvaart van die gemeenskap bedreig, 'n beslis noodsaaklike daad van nasionale selfbehoud skyn. Dinge kon ook in 'n geheel ander lig te staan kom vir die leerstellige bespieëlaar dan vir die man van werkdadige ervaring.

Die skeidsregter wys dan op gevalle, waar beginsels wat teoreties as onmoontlik voorgekom het, aangeneem is as grondslag van praktiese wetgewing. In sommige state van die Amerikaanse Bond is huwelik tussen blanke en gekleurdes en onderwys van blanke en gekleurde kinders in dieselfde skole deur die Grondwet verbied. In Kanada en Australië is wette gemaak vir die uitsluiting van Sjinese [1]). In hierdie gevalle kon nie veronderstel word, dat die wetgewing onder die besondere omstandighede onredelik was nie. In verband hiermee doen Hoofregter de Villiers met instemming 'n aanhaling uit 'n artiekel *Recent Questions of International Law* wat in die *Law Quarterly Review* (Vol. 10, p. 269) verskyn het na aan-

[1]) Na aanleiding hiervan oordeel E. A. Benians in *The Cambridge Modern History* (p. 626) : „Save for a few capitalists who desired to import Coolies, the policy of a „white Australia" expressed in these Laws had the approval of the whole country. From a working-class jealousy of a cheaper form of labour, it has been elevated to the position of a national ideal which aspires to preserve the type by refusing to admit into the community an element so far different in ideas and standard of life as to be incapable of assimilation, and thus possibly a menace to free institutions and social welfare."

leiding van die wet van die Verenigde State tot uitsluiting van Sjinese.

„Die regverdigheid van die uitsluiting van Sjinese", sê die skrywer van hierdie artiekel, „is duidelik, as 'n mens eenmaal verstaan, dat dit 'n saak is van lewe en dood vir die Europese ras om vir homself daardie gematigde streke te behou, soos die Verenigde State en Australië, alleen waarin hy in gesondheid kan lewe ....... Dat die uitroeiing van die blanke arbeider op nywerheidsgebied die onvermydelike gevolg is van onbeperkte instroming van Sjinese, is buite kyf bewese in Amerika en Australië. Om te sê, dat die bestaanspeil van die blanke arbeider verlaag word deur Sjinese mededinging, is om die saak nie sy volle reg te laat wedervaar nie. Die blanke kan nie op die loon van die Sjinees bestaan nie, want dié se behoeftes is geringer, as gevolg veral van sy laere graad van beskawing en gedeeltelik van die feit, dat anders dan die blanke hy geen gesin het om te onderhou nie. Die blanke arbeider word eenvoudig uit sy bestaan uitgehonger of uit die land verdrywe. In één woord, regverdigheid teenoor blanke eis uitsluiting van Sjinese".

Soortgelyke redenering is gebruik deur die ondertekenaars van die versoekskrifte insake die handelsmededinging van Arabiere en Indiërs. Die skeidsregter ag dit nie geheel ongegrond nie. — (*Award*, bl. 14).

Wat betref die vereiste dat redes van openbare gesondheid sou moet bestaan vir elke daad wat verrig word kragtens Wet No. 3 van 1885, meen die skeidsregter, dat dit nie blyk uit die bewoording van die Britse toestemming nie. Gesondheidsredes word vereis slegs in sover as die wet dit self uitdruklik nodig ag. As die wet nie duidelik genoeg was nie, kon die Britse regering hulle toestemming daartoe onthou het. Maar waar hulle eenmaal die wet toegelaat het, kon hulle geen beswaar maak teen verrigtings daaronder, as dié in stipte

ooreenstemming met die wet was, omdat onvoorsiene gevolge ingetree het nie. — (*Award*, bl. 14).

Die toestemming van die Britse regering tot die maak van hierdie wet is verleen sonder voorbehoud, voorwaarde of beperking. Twee briewe het daarop betrekking. In die eerste het Sir Hercules Robinson gesê, dat met die oog op die mening van die Staatspresident, dat die wet nodig was vir die beveiliging van die openbare gesondheid, hy die Britse regering nie sou aanraai om verder beswaar daarteen te maak nie. In 'n volgende brief is eenvoudig te kenne gegee, „dat Haar Majesteits regering geen rede het om hulleself langer te verset teen die wetgewing van die Suid-Afrikaanse Republiek met betrekking tot Asiatiese handelaars nie, siende die wysigings wat die Volksraad in die wet gemaak het".

Dit was derhalwe duidelik, meen die skeidsregter, dat in sover as die wet afgewyk het van die bepalings van Art. 14 van die Verdrag van Londen, dit gedoen is met die volle toestemming van die Britse regering. — (*Award*, bl. 15).

Hierdie wet was 'n suiwer plaaslike van die Suid-Afrikaanse Republiek en niks wat tussen die regerings van daardie staat en Brittanje voorgeval het, kon op watter wyse ook sy aard as suiwer plaaslike wet aantas nie. Dit was duidelik, dat as sulks alle gewone eienskappe van 'n plaaslike wet (in sover as sodanige eienskappe nie uitdruklik of deur noodsaaklike stilswyende gevolgtrekking uitgesluit is nie) in hierdie wet moes behou bly. — (*Award*, bl. 15).

Hoofregter de Villiers was verder van mening, dat, toe die Britse regering toegestem het in die wetgewing deur die Volksraad gemaak, hulle onderworpe was aan die onbetwisbare beginsel, dat die wetgewende maatreëls van 'n land onderhewig is aan die uitleg uitsluitend deur die howe van daardie land daaraan gegee. Die Britse regering moes beskou word as hulleself by daardie beginsel neer te gelê het.

Hy vind dit ook onmoontlik om die Britse regering gelyk te gee met betrekking tot die bewering op 3 Maart 1890 gemaak, in die brief van Sir Henry Loch, dat hulle daarop geregtig sou wees om die uitleg van die wet aan te gee wat bedoel en beoog is, toe hulle toegestem het in die afwyking van die bepalings van die Verdrag. Dit was volkome duidelik, dat mense wat hulleself in 'n vreemde land neergeset het, nie alleen onderworpe is aan sy wette nie, maar ook aan die uitleg van daardie wette deur die wetlike aangestelde howe. Wanneer toegang tot dié howe belet of reg vir hulle in watter opsig ook geweier word, mag hulle die reg hê om met hulle klagtes te gaan na die regering van die land, waarvan hulle onderdane was, en mag hulle regering die reg hê om verset aan te teken. Dit kon ook die geval wees, waar die howe van die land onbekwaam was om die wet uit te lê teen die regering van die land of waar die regering mag optree in stryd met die beslissings van die hoogste howe. Niks van hierdie aard is hier beweer nie. Inderdaad, die regering van die Republiek het self aan die hand gegee, dat die betrokke persone hulleself sou wend tot die howe van die land. Die regering het vertrou op die oordeel van die Hooggeregshof tot verdediging van die standpunt deur hulleself ingeneem en het hulleself verplig verklaar om daardie oordeel te eerbiedig.

Dit sou 'n rampspoedige en ondraaglike toestand wees, dat vreemdelinge in watter land ook sou toegelaat word om by hulle regerings te kla, dat die howe gedwaal het in die uitleg van die wet van die land. Die uitsprake van sodanige howe oor sake binne hulle regsgebied is van afdoende en beslissende krag waar ook. Daar kon geen mededingende regspraak by enige uitheemse liggaam in die uitleg van die wet berus nie en geen beroep op 'n vreemde liggaam of regering is moontlik van die uitspraak van sodanige howe nie. Ewemin kon veronderstel word, dat die Volksraad by die

maak van die wet die moontlikheid in beskouing geneem het, dat die wet self aan die uitleg van enige ander howe onderhewig was dan dié wat wetlik daartoe aangestel is kragtens die Grondwet van die Suid-Afrikaanse Republiek. — (*Award*, bl. 15, 16).

Die Britse regering kon nie met redelikheid aandring op groter regte en voorregte ten behoewe van Britse onderdane dan dié onderdane self geregtig op was nie. Derhalwe meen die skeidsregter, dat in die onderhawige vraagpunte die uitsprake van die bevoegde howe van die Suid-Afrikaanse Republiek as beslissend moes beskou word sowel ten opsigte van die betrokke enkelinge as van die Britse regering.

Tenslotte kom die skeidsregter tot die slotsom, dat die Suid-Afrikaanse Republiek verplig en daarop geregtig was om in sy behandeling van Indiese en ander Asiatiese handelaars, Britse onderdane, volle krag en uitvoering te gee aan die bepalings van Wet No. 3, in 1885 gemaak en in 1886 gewysig deur die Volksraad, onderhewig aan die enigste en uitsluitende uitleg, in die gewone loop, deur die howe van die Suid-Afrikaanse Republiek. — (*Award*, bl. 17).

Die Suid-Afrikaanse Republiek het dus gelyk gekry aangaande sy houding teenoor die Asiatiese landverhuisers, maar met één uitsondering. Die Britse regering sou in hulle reg wees om beswaar te maak teen die volksraadsbesluit van 8 September 1893 en teen soortgelyke aanvulling van genoemde wet deur die wetgewing van die Republiek en ook teen die kennisgewing van Desember 1893 wat die bowegenoemde besluit bevat het. Die besluit, meen die skeidsregter, bevat nie alleen aanwysings aan die amptenare wat die uitvoering van die wet betref nie, dit het inderdaad ook die gevolg gehad van 'n wetgewende uitleg van die wet daar te stel, wat wel of nie in ooreenstemming mag wees met die regterlike uitspraak nie, maar wat in ieder geval die howe van die land

hulleself in die toekoms verplig sou ag om te aanvaar en te erken as van wetskrag te wees, solank dit bly bestaan. — (*Award*, bl. 17).

Die regering van die Republiek het die gewraakte besluit en kennisgewing laat herroep en ook die Britse owerheid het hulleself by die uitspraak van die skeidsregter neergelê.

Hierdie gunstige afloop van die saak was daaraan te danke, dat Joseph Chamberlain nog nie die teuels van die bewind in hande gehad het nie. Die Markies van Ripon en die heer Stanhope het albei, in hierdie geval tenminste, nie na onnodige dwarstrekking met die Republiek gesoek nie. Hulle het met ondersteuning van Sir Henry Loch trouens genoeg aan die Republiek ontfutsel in verband met die vraagstuk van die uitweg na die see. Hulle het albei ook 'n juiste besef gehad van die volkeregtelike rang van die Suid-Afrikaanse Republiek. Wat hulle betref het, was dit blykbaar nie benede Brittanje se waardigheid om 'n geskil met die Republiek aan skeidsgereg te onderwerp nie. Die feit van die opheffing van die Britse soesereiniteit oor Transvaal deur die Verdrag van 1884 is toe nog nie in twyfel getrek nie.

Teen die helfte van 1895 het Chamberlain Minister van Kolonies geword. Die saak was toe al beklink en hy kon nie anders dan homself by die handelwyse van sy voorgangers neerlê nie.

Sy spyt daaroor kon hy tog nie verberg nie. Na aanleiding van die uitspraak van die skeidsregter het die Britse en die Indiese regerings versoekskrifte van die Indiërs in Transvaal ontvang. Chamberlain sê hieroor: „Ek betreur dit ten seerste, dat ek nie 'n meer bemoedigende antwoord kan gee op die versoekskrifte hier voor my nie, want die ondertekenaars het my medegevoel. Ek glo, dat hulle vreedsame, aan die wet gehoorsame en verdienstelike persone is en ek kan slegs hoop, dat, selfs onder teenswoordige omstandighede, hulle onmis-

kenbare vlyt en grifheid en hulle onversetlike volharding voldoende sal wees om die hinderpale te oorwin wat nou in die weg staan van die uitoefening van hulle beroepe". — (Gbk. No. 1, 1899, bl. 58).

Dit klink nogal taamlik veel na voorpraat en ophitsing.

Tenslotte maak Chamberlain die opmerking, dat hy vir homself die vryheid voorbehou om later vriendskaplike voorstelle aan die Republiek te doen insake hierdie handelaars en moontlik die Transvaalse regering daartoe uit te nooi om in oorweging te neem of, as eenmaal sy wetlike rang bestendig is, dit nie verstandig sou wees om die toestand te hersien uit 'n nuwe gesigspunt nie, en beslis of dit nie beter sou wees in belang van die Transvaalse burgers self nie om die Indiërs met meer edelmoedigheid te behandel en die Republiek te bevry van die skyn van handelsnaywer goed te keur, wat hy rede het om te glo, nie uitgaan van die regerende klas van die Republiek nie.

Wat Chamberlain verstaan het onder vriendskaplike voorstelle was niks anders nie dan 'n bemoeisugtige inmenging in die binnelandse aangeleenthede van Transvaal, waartoe hy geen reg gehad het nie. Dit het geblyk uit sy optree ten aansien van talryke Transvaalse vraagstukke.

Dat hierdie punt teen Engeland uitgewys is, was rede vir Chamberlain om te weier om ook ander geskille aan skeidsgereg te onderwerp. Sy bedoeling was ook nie om vraagstukke en moeilikhede op te los nie, maar slegs om die Republiek soveel moontlik lastig te val, in sy werksaamheid te belemmer en 'n oorlogsugtige gees te skep. Daarin het hy goed geslaag.

---

## HOOFSTUK XVIII.

## BEHANDELING VAN KAAPSE KLEURLINGE.

In die Suid-Afrikaanse Republiek was van die begin af maar weinig Kaapse kleurlinge [1]) en vir hulle is daar derhalwe geen afsonderlike wetgewing ingevoer nie. Met die blankes kon hulle nie gelyk gestel word nie en hulle is derhalwe onderworpe gewees aan die besondere reëlings wat op die Kaffers toepaslik was. Dit was vir die Kaapse kleurlinge onaangenaam, maar as hulle in Transvaal wou bly, moes hulle bereid wees om hulleself aan die bestaande bepalings te onderwerp wat gemaak was vir die inboorlinge, wat hulle ongetwyfeld ook was, in teenstelling met die blankes. Langsamerhand egter het die kleurlinge toegeneem, in Johannesburg veral, waar hulle nie alleen as mynwerkers nie, maar ook en meestal as ambags- en beroepsmense werksaam was. Vele van hulle was geletterd en, in vergelyking met die Kaffers, beskaafd. Dit was dus onregverdig om dié mense gely te stel met die baar mynkaffers, vir wie die verskerpte Paswet van 1896 (No. 31) eintlik gemaak is. Dit het die President en ander lede van die regering ook self gevoel en hulle was van plan om die nodige verandering te maak, maar sover het hulle,

---

[1]) Die Kaapse kleurlinge is hoofsaaklik die afstammelinge van die inheemse Hottentotrasse wat oorspronklik die westelike en suidelike streke van Suid-Afrika bewoon het en waarmee die Hollanders eerste in aanraking gekom het. In teenstelling met die Kaffers wat swart is, word die Kaapse kleurlinge in die omgang genoem „bruinmense". Hulle het geen eie taal en beskawing meer nie, daar hulle dié van die Europeane aangeneem het en wel in hoofsaak van die Dietssprekende bevolking.

weens andere en veel grotere sorge, teen die middel van 1897 nog nie gekom nie.

Op 12 Julie van hierdie jaar het die Britse Agent in Pretoria daar aanleiding toe gesien om aan die regering 'n vriendskaplike versoek te rig ten behoewe van die Kaapse kleurlinge. Hierdie versoek was, by wyse van uitsondering, nie gegrond op die Verdrag van Londen nie, maar slegs op die reg, word daarin gesê, wat die een beskaafde land het om homself tot die ander te wend met betrekking tot harde behandeling van sy onderdane. Hierdie behandeling was geleë in die toepassing van die Paswet, wat oorspronklik gemaak was om die kafferarbeid in die myne te reël, ook op die kleurlinge wat meestal werk verrig het as handwerksmense, koetsiers, diensbodes en dergelike.

Die Staatspresident en die Superintendent van Naturelle, erken die Britse berig, is self van oordeel gewees, dat die Paswet nie op die kleurlinge moes toegepas word nie. Ook het die Staatsekretaris in Oktober 1896 aan die Britse Agent die versekering gegee, dat wysiging ten gunste van die Kaapse kleurlinge by die regering in oorweging was. Bowendien is versoeke van die kleurlinge self van tyd tot tyd deur die President in welwillende gees behandel.

Die Kaapse kleurlinge was as klas matig, hardwerkend en aan die wet gehoorsaam, lui die mededeling, en kon in geen geval met die baar Kaffer wat in die myne werk, vergelyk word nie. Hulle het dan ook slegs onder die Paswet geval, omdat hulle toevallig in Johannesburg gewoon het. Die wet is in Pretoria nie uitgevoer nie.

Die Britse regering versoek derhalwe die Republikeinse owerheid om stappe te doen om die volgende drie ongeriewe, waaraan die Kaapse kleurlinge onder Paswet bloot gestaan het, uit die weg te ruim. Dit was:—

1. Die verpligting om 'n koperplaat om die arm te dra.

Dit was vernederend en het hulle verlaag tot die stand van die gewone Kaffers.

2. Die verpligting om 'n baas te hê. 'n Man kon nie altyd werk en 'n baas hê nie. Tog was hy onderhewig aan straf, indien hy vir langer tyd dan deur die wet bepaal buite werk en gevolglik sonder baas was. Aan die ander kant was 'n persoon wat aan 'n Kaapse kleurling 'n bewys gegee het, dat hy sy baas was, sonder om dit werklik te wees, self onderhewig aan boete. Dit was 'n onmoontlike houding.

3. Die verpligting om 'n reispas uit te neem. Dit was nodig as hy Johannesburg selfs maar vir korte tyd verlaat. Die kleurling moes sy koperarmband vóór sy vertrek by die amptenaar afgee en sy reispas ontvang. By terugkeer moes hy die reispas terugbesorg. In verband hiermee is gelde gehef.

Dit alles het veel verlies aan tyd en geld veroorsaak, gaan die mededeling voort. Dit kon nie anders nie dan mense wat die gewone beroepe uitoefen, in die verrigting van hulle werksaamhede bemoeilik.

Die Britse regering beweer tallose klagtes te ontvang het oor harde behandeling en afpersing, waaraan Kaapse kleurlinge bloot gestaan het. Sware boetes het vele van hulle geheel ten onder laat gaan.

Tenslotte was die Britse regering gewillig om, indien die Republiek die genoemde ongeriewe wou ophef, elke billike plan van belasting wat die Republiek nodig mag ag vir die verkryging van inkomste, te ondersteun. — (Groenboek No. 8, 1899, bl. 1 en 2).

Dat die wetsbepalings egter nie so streng en onbuigsaam was as van Britse kant beweer is nie, blyk uit die uitspraak wat kort daarop, 5 Augustus 1897, gedaan is deur die Waarnemende Derde Landdros vir Kriminele Sake in Johannesburg, die heer C. Broeksma. Die feite was die volgende.

Sekere P. Daniels, 'n Kaapse kleurling, is in hegtenis

geneem, omdat hy sonder pas was. Dit blyk in die Hof, dat hy reeds nege jaar in Johannesburg woonagtig was en daar die beroep van kleermaker uitgeoefen het. Die bevinding van die Landdros was, dat die aanvullende bestuursmaatreëls van die Johannesburgse Gesondheidskomitee (stadsbestuur), No. 385 van 8 November 1893, deur die Paswet nie aangetas is nie. Inteendeel, hy oordeel, dat hierdie bestuursmaatreëls nog ten volle geld. „Het is mij duidelijk volgens Artt. 1 en 15 dier regulaties", verklaar landdros Broeksma, „dat beschuldigde niet onder de Paswet valt, want het werd duidelijk aan het Hof bewezen, dat beschuldigde niet alleen een zelfstandige persoon is, maar dat hij het beroep of ambacht van kleermaker uitoefent". — (Groenboek No. 9, 1899, bl. 6).

Op hierdie gronde is Daniels van regsvervolging ontslaan.

Na aanleiding hiervan het die regering op 12 Augustus by 'n volksraadsbesluit verduideliking in die Paswet laat aanbring.

'n Paar dae later, 16 Augustus naamlik, laat die Britse agent weer van hom hoor en kom hy voor die dag met 'n verklaring. Dit het ingehou, dat uit bowegenoemde regspraak geblyk het, dat alle Kaapse kleurlinge wat 'n lange tyd terug vir die oortreding van die Paswet in hegtenis geneem en beboet is, sulks onwettiglik ondergaan het. Hy het ook klagtes ontvang oor die buitensporige boetes en strawwe wat in vele gevalle opgelê is, dog wat nie kon gevind word in die artiekels van die wet, waaronder, indien van toepassing, hierdie persone beboet en gestraf is nie. Al hierdie gevalle, beweer die Britse Agent, het eise vir skadevergoeding laat ontstaan ten gunste van die slagoffers van hierdie onwettige handelings.

Maar met die oog op die omstandigheid, dat die regering van die Republiek by besluit van die Eerste Volksraad op 12 Augustus in die Paswet sekere wysigings met betrekking tot kleurlinge gemaak het, was die Britse regering geneë om

alle kleurlinge wat Britse onderdane was en onder die Paswet onregverdig behandel is, aan te raai om die instelling van eise tot skadeloosstelling na te laat, indien die Republiek 'n skriftelike versekering kon gee, dat:—

1) Alle Kaapse kleurlinge wat Britse onderdane was en hulleself in die gevangenis bevind het vir oortreding van die Paswet, onmiddellik sou vrygelaat word.

2) Alle boetes in verband met die beweerde oortreding van die wet deur hierdie mense betaal, dadelik sou teruggegee word.

3) In die toekoms alle Kaapse kleurlinge wat Britse onderdane en gewillig was om £ 3 te betaal, as by die wet vasgestel onder nuwe maatreëls van bestuur teneinde vrygestel te word van die voorskrifte van die Paswet, daarop geregtig sou wees om sulks te doen en sodanige vrystelling sou verkry by betaling van genoemde bedrag, terwyl diegene wat daar die voorkeur aan gee om die koperband te dra en 24 s. te betaal, sou toegestaan word om sulks te doen. — (Groenboek No. 8, 1899, bl. 3, 4).

Die Transvaalse regering het egter tot die oortuiging gekom, dat kleurlinge wat onder die Paswet gestraf en beboet is, dié behandeling nie onwettiglik ondergaan het nie. Die betekenis van die aangehaalde uitspraak van die landdros was nie wat die Britse Agent beweer het nie. Die uitspraak sou by verdere toepassing beperk word tot kleurlinge wat selfstandige persone was en 'n beroep uitoefen.

Die aangehaalde volksraadsbesluit het slegs enige verdere uitsonderings gemaak met betrekking tot sekere klasse van persone, geheel en al afgesien van die vraag van nasionaliteit, en het slegs 'n verduidelikte lesing bevat van die twede gedeelte van Art. 32 van die Paswet.

Persone wat vroeër mag gevonnis wees, het geen appél teen hulle vonnis aangeteken nie. Hulle het ook geen grond vir

eise tot skadeloosstelling gehad nie, maar indien hulle wel onder dié indruk verkeer, staan dit hulle vry om hulleself daarvoor te wend tot die geregshowe van die land.

Tog het die regering, ook na aanleiding van aanbevelings van die Staatsprokureur, die billikheid daarvan oorweeg en 'n besluit daartoe geneem om alle kleurlinge of naturelle wat val onder die regsgebied van die Johannesburgse stadsbestuur en weens die betrokke oortreding gestraf is, van die straf hulle opgelê te onslaan of die boete deur hulle betaal terug te gee, indien hulle die nodige bewyse voorlê, dat hulle selfstandige persone was en 'n beroep of ambag uitoefen. — (Groenboek No. 8, 1899, bl. 4, 5).

In hierdie sin is dan ook werklik deur die Uitvoerende Raad 'n besluit geneem en die doen opvolg, blykens 'n mededeling aan Landdros van den Berg van Johannesburg.

Daar die bepalings, deur die Eerste Volksraad tot nadere voorsiening in die lewe geroep, 'n fakultatiewe en geen imperatiewe strekking gehad het wat die voorwaardes betref, waaronder die betrokke naturelle £ 3 kon betaal nie, sou dit aan diegene wat sulks verkies, vrystaan om van dié bepalings gebruik te maak of nie. As hulle dit nie verkies nie, bly hulle onder die wette of bepalings wat reeds bestaan het of nog sou gemaak word.

Die regering het ook gesorg, dat die aanduiding van 'n ambag, beroep of bedryf so vrysinnig moontlik sou toegepas word. Wanneer persone meen om klagtes te hê oor die toepassing van die gemaakte bepalings, dan het die howe van die land vir hulle oopgestaan. — (Groenboek No. 8, 1899, bl. 5).

Die regering het werklik geen begeerte gehad om die kleurlinge en naturelle onreg te laat ly of onnodige vernedering te doen ondergaan nie en op 9 November 1897 is aan die pasuitdelers die volgende aanwysings deur Dr. Leyds verstrek.

Vrystelling van die voorskrifte van die Paswet, soos deur die Volksraad bepaal, moes sonder beswaar uitgereik word aan al die naturelle en kleurlinge wat daartoe aanvraag doen op grond daarvan, dat hulle 'n hoëre graad van beskawing bereik het of 'n ambag, beroep of bedryf uitoefen.

Die regering het verstaan dat iedere naturel wat deur arbeid in eie onderhoud voorsien, geregtig was op die ontvang van 'n bewys, terwyl die verklaring van 'n naturel, dat hy een of ander bedryf, ambag of beroep uitoefen, deur die pasuitdeler behoort aangeneem te word, aangesien die weigering tot uitreiking van 'n bewys aan enige naturel wat daarop aanspraak meen te kan maak, beswaarlik deur die Hof te regverdig sou wees.

Indien egter gevalle hulleself aan die pasuitdeler mag voordoen, waarin hy dit wenslik geag het en tewens bestaanbaar met die bepalings van genoemde besluit, was dit aan sy oordeel oorgelaat om 'n bewys te weier. Hy moes dergelike gevalle dadelik aan die Uitvoerende Raad meld en doen vergesel gaan van sy uitvoerige toeligtings en opmerkings.

Wat betref die vrystelling, aan naturelle- en kleurlingpredikante en skoolonderwysers verleen van die uitneem van 'n bewys met £ 3 aan seëls, dog in die plek daarvan slegs 'n bewys met 10/- aan seëls deur hulle kon versoek word, moes behoorlike voorlegging van 'n skriftelike verklaring geëis word wat onderteken is deur een of ander blanke predikant van een van die erkende kerkgenootskappe en wat bewys, dat die aanvraer uitsluitend as naturelle- of kleurlingpredikant of onderwyser werksaam was en geen ambag of bedryf uitoefen of loonarbeid verrig nie.

Naturelle en kleurlinge wat buite en behalwe die amp van predikant of onderwyser, 'n ander beroep, ambag of bedryf uitoefen, moes 'n bewys met 'n waarde van £ 3 aan seëls uitneem. — (Groenboek No. 8, 1899, bl. 7).

Op 29 Oktober 1898 het 'n aantal pasbeamptes en poliesiedienaars onder leiding van veldkornet Lombaard 'n aantal kleurlinge aangehou en sommige in hegtenis geneem weens die versuim om 'n pas te dra.

'n Maand later het lede van die *South African League*, die Uitlandergenootskap wat daarop uit was om die regering alle moontlike moeilikhede in die weg te lê, van hierdie mense beëdigde verklarings gaan afneem en dié aan die Britse Agent oorhandig. Hy het dit op sy beurt aan die regering besorg as bewys van hoe die kleurlinge mishandel word.

Die regering het dadelik 'n kommissie van drie benoem om die saak grondig te ondersoek. Van die betrokke persone is getuienis afgeneem en op 30 Desember kon die kommissie aan die regering verslag doen.

Dit het geblyk, dat daar onder kleurlinge van gemengde ras, afkomstig uit die Kaapkolonie en Natal, 'n groot teësin bestaan het om hulleself aan die bepalings van die Paswet te onderwerp. Baie van hierdie kleurlinge was oordag werksaam in die myne en ander werkplase, sodat dit onmoontlik was vir die arbeidsinspekteurs om gedurende die dag uit te vind of hulle die bepalings van die Paswet nakom. Daarom het 'n aantal arbeidsinspekteurs die hulp ingeroep van veldkornet Lombaard en twaalf dienders om op 'n Saterdagaand uit te vind of die kleurlinge van passe en kenmerke voorsien was.

Die kommissie het tot die oortuiging gekom, dat daar onreëlmatighede plaasgevind het, deurdat die kleurlinge in die ure wat bestem was vir hulle nagrus, uit hulle huise gehaal, ondersoek en in hegtenis geneem is sonder wettige lasbrief. — (Groenboek No. 8, 1899, bl. 15).

Die arbeidsinspekteurs was dus 'n bietjie te ywerig in die vervulling van hulle plig van toesig op die nakoming van die paswetbepalings deur die kleurlinge.

Die regering het nie versuim om sy sterke afkeuring te

kenne te gee oor die wyse van optree van die veldkornet en die pasbeamptes nie en het belowe, dat hulle 'n gepaste straf sou ontvang, indien die verslag van die openbare vervolger hulle ewe swaar sou beskuldig as die mededelings van die beëdigde verklarings. — (Groenboek No. 8, 1899, bl. 25).

In Maart 1899 vat Sir Alfred Milner weer die saak op en beweer, dat die genoemde gevalle van hardhandige behandeling van die kleurlinge nie alleen staan nie. 'n Bedreiging tot uitsetting, sê hy, is voortdurend oor die hoofde van hierdie mense gehou en die uitvoering daarvan is slegs voorkom, as hulle daarin slaag om die stadsinspekteur om te koop. Sommige kleurlinge is in hegtenis geneem en beboet vir oortreding van die Paswet sonder selfs in hulle verdediging gehoor te wees. Daaronder was Britse onderdane uit St. Helena en Mauritius, hoewel die wet selfs nie voorgee om op hulle van toepassing te wees nie. Die trotserende aard van hierdie handelwyse, sê die Hoë Kommissaris, word toegelig deur die feit, dat in die geval van 'n St. Helenaman die poliesie en die magistraat 'n bewys van nasionaliteit, deur die Britse konsul afgegee, opsy gelê het. Dit blyk ook, gaan hy voort, dat die veldkornet in die openbaar daaroor gespog het, dat die Staatsekretaris en die vertoë van die Britse Agent hom koud laat.

Die Hoë Kommissaris kla ook daaroor, dat, toe die Waarnemende Britse Agent versoek het om 'n afskrif van die kommissieverslag, hy verwys is na 'n berig wat in die „Star" verskyn het. — (Groenboek No. 8, 1899, bl. 24—26).

Sir Alfred Milner gee in hierdie berig 'n herhaling, by wyse van oorsig, van die beëdigde verklarings en die getuienis wat voor die kommissie afgelê is en maak sy opmerkings daarby. Hy kla oor die feit, dat die veldkornet wat deur die Staatspresident in sy betrekking geskors is, weer daarin herstel is, omdat geen bepaalde bevele aan die amptenare gegee is omtrent besondere behandeling van Kaapse kleurlinge nie. Dit

het op die Hoë Kommissaris 'n pynlike indruk gemaak. Hy ag hierdie amptenare geheel ongeskik vir die vervulling van hulle pligte. Hulle het nie alleen ru en selfs wreed te werk gegaan nie, maar het ook in sommige gevalle die wet oortree wat hulle gehou was om uit te voer. Ondanks dit alles het die Staatsprokureur hulle handelwyse slegs gekenskets as 'n „dwaling" om die huise na donker binne te gaan.

Die Hoë Kommissaris meen, dat die verontskuldiging van die Staatsprokureur vir die diensherstel van Lombaard 'n nog ernstiger vraagpunt laat ontstaan. Deur te sê, dat die rede van diensherstel daarin geleë was, dat die jaar tevore deur die regering geen bepaalde bevele gegee is omtrent besondere behandeling van Kaapse kleurlinge nie, neem die Staatsprokureur in werklikheid ten behoewe van sy regering die volle verantwoordelikheid op homself vir die dade van hierdie amptenare.

Daarna is, gaan die Hoë Kommissaris voort, tot 'n nuwe vervolging van kleurlinge oorgegaan, hoewel Dr. Leyds aan die Waarnemende Britse Agent die versekering gegee het, dat duidelike bevele aan die poliesie en pasamptenare omtrent die behandeling van kleurlinge sou verstrek word. As die regering vasbeslote was, word verder gesê, om aan die vervolging van die kleurlinge 'n einde te maak, dan sou dit ophou. Dog die uitslag van die ondersoek en die diensherstel van Lombaard was weinig daarop bereken om die indruk te gee van sodanige beslissing.

Die Hoë Kommissaris het verneem, dat die regering graag die onderhandelings omtrent die status van die kleurlinge sou voortset, dog geen toekomstige ooreenkoms sou van enige nut wees nie, tensy dit beter in ag geneem word deur die Republikeinse owerheid dan die reeds aangegane. Die Britse regering het geen nuwe ooreenkoms verlang nie, want Brittanje besit reeds die volste reg tot beskerming van sy

onderdane van watter ras ook teen sodanige vervolging as die onderwerp van hierdie vertoog uitmaak. — (Groenboek No. 8, 1899, bl. 30—32).

Brittanje was dan ook vasbeslote om sulks te doen, was die slotsin van hierdie skoolmeesteragtige en beledigende vermaning aan die adres van die Republikeinse regering wat as owerheid van 'n selfstandige en onafhanklike staat tenminste reg gehad het op 'n klein bietjie bewys van eerbied in ooreenstemming met volkeregtelike gebruike. Maar daartoe het Milner en Chamberlain hulleself nie verskuldig geag teenoor Transvaal nie.

Buitendien was die Hoë Kommissaris wat die feite van die saak betref in meer dan een opsig aan die dwaal, weens die onwankelbare vertroue wat hy gestel het in die mededelings van die Waarnemende Britse Agent, Fraser [1]). In die eerste plek sou die Staatsprokureur, as daarom gevra is, nie geweier het om aan die redelike versoek te voldoen om 'n afskrif van die kommissieverslag nie. Na die verslag van die „Star" sou die Staatsprokureur die Waarnemende Britse Agent seker verwys het nie, want dié was onnoukeurig en verkeerd. Bowendien het Fraser self uitdruklik aan die Staatsprokureur verklaar, dat hy nie kon insien hoe die regering Lombaard op die afgelegde getuienis kon ontslaan nie, maar dat hy ontog moes verplaas word. Die Staatsprokureur kon ook onmoontlik verklaar het, dat die amptenare weer in diens herstel is, omdat die regering aan hulle geen bevele omtrent besondere behandeling van kleurlinge verstrek het nie, want hierdie bevele is deur die Staatsekretaris aan die pasuitdelers gegee, soos reeds hierbo aangetoon is. Die Transvaalse regering het

[1]) Fraser was maar sekretaris van die Britse Agentskap in Pretoria. Hy het deurgaans met sy selfbewuste en taktelose optree veel prikkeling en ontevredenheid veroorsaak. Selfs die Britse Agent Conyngham Greene het sy ongenoeë oor Fraser se optree teenoor Dr. Leyds laat blyk.

dus sy ooreenkoms met die Britse regering nagekom.

Die grootste gedeelte van die parmantige vertoog van die Hoë Kommissaris was dus op ernstige dwalings in feite gegrond.

Die persone wat die voorwerpe was van die beweerde mishandelings, het nie alleen nooit by die howe van die Republiek enige klagtes ingedien nie, maar hulle het ook die regering en selfs die Britse Agent verbygegaan. Die verklarings, waarop die ondersoek ingestel is, is 'n maand nadat die gebeurtenisse plaasgevind het deur lede van die *South African League* afgeneem, vir wie dit nie te doen was om die persone te help of agter die waarheid te kom nie, maar om hulle vyandskap teen die regering in oefening te bring en die kleurlinge op te hits. Hierdie feit tesame met die onbetroubaarheid van die betrokke klas van persone kon tot geen ander uitslag lei nie dan dié, waartoe die kommissie gekom het. Voor die Hof het verder aan die dag gekom, dat hierdie persone so brutaal en uitdagend is, dat hulle self enigsins aanleiding gegee het tot die ruwe behandeling, waaraan hulle van die kant van die amptenare onderwerp is.

Die nuwe Staatsekretaris, die heer F. W. Reitz, spreek namens die regering sy verwondering daaroor uit, dat die Hoë Kommissaris op grond van die aangehaalde gevalle van beweerde mishandeling tot die besluit gekom het, dat die regering daardeur hulle verstandhouding van Augustus 1897 verbreek het. Hierdie verstandhouding tussen die twee regerings wat uitdrukking gevind het in sekere volksraadsbesluite en in die beginsel deur die Uitvoerende Raad neergelê, is nooit deur hierdie kleurlinge nagekom nie. Dit was, dat Kaapse kleurlinge wat 'n hoëre graad van beskawing bereik het en 'n ambag, beroep of bedryf uitoefen, nie onder die gewone pasbepalings sou val nie, maar in plaas daarvan 'n bewys van inskrywing teen betaling van £ 3 moes bekom. Geen een

van hulle het die bedoelde bewys gehad nie en dus kon hulle nie vrystelling van die pasbepalings pleit nie.

Toe die klagtes oorspronklik onder die aandag van die regering gebring is, het hulle so 'n bekwaam en onpartydig moontlike kommissie aangestel om die saak grondig te ondersoek. By daardie ondersoek was die klaers verteenwoordig deur 'n advokaat van die Hooggeregshof wat in die Hof bygestaan is deur die Britse onder-konsul en lede van die *South African League*.

Die Waarnemende Britse Agent is in kennis gestel met gevalle, waaruit geblyk het, dat Kaapse kleurlinge wat weens hulle verwydering na die lokasie bitterlik by hom gekla het, werklik bordele bewoon en aangehou het. In die beoordeling van sodanige klagtes is steeds die grootste omsigtigheid betrag en die regering kon dit daarom des te meer betreur, dat die Hoë Kommissaris in die bespreking daarvan nie geaarsel het om amptenare van omkopery en dergelike dinge te beskuldig nie, sonder egter die besonderhede aan die regering mee te deel wat die Republiek in staat sou stel om die gegrondheid van die beskuldigings te ondersoek.

Die regering gee aan die slot van hulle antwoord op die vermaning aan die Hoë Kommissaris uitdrukking aan die vertroue, dat hy sou insien, dat so 'n styl van briefwisseling tussen twee bevriende regerings bestem is nòg om die onderwerp onder behandeling tot 'n bevredigende oplossing te bring nòg om die gevoel van wedersydse eerbied tussen die Britse en die Transvaalse regerings te bevorder. Alleen deur die uitoefening van verdraagsaamheid in die behandeling van hierdie en dergelike gevalle kon die naturelle- en kleurlingvraagstuk in Suid-Afrika tot 'n behoorlike oplossing gebring word. — (Groenboek No. 8, 1899, bl. 33, 34).

## HOOFSTUK XIX.

## DIE STRYD TUSSEN REGERING EN UITLANDERS.

Die moeilikhede wat die Transvaalse regering met die Uitlanders gekry het, was die regstreekse gevolg van die ontdekking van goud en die toestroming van kapitaliste, arbeiders en fortuinsoekers uit alle dele van die wêreld om hierdie kosbare delfstof te ontgin of in verband daarmee op andere wyse voordeel te behaal.

Dit was reeds vroeg bekend, dat daar in Transvaal goud te vinde was, dog groot winste is nie dadelik gemaak of selfs te veel verwag nie. In Barberton is eerste met winsgewende ontginning 'n aanvang gemaak en in 1885 het die opbrengs daar sowat £ 120,000 opgelewer. Maar in 1884 het die heer H. W. Struben 'n goudhoudende kwartsrif in die Witwatersrand ontdek en daar stilletjies aan die werk gegaan, sodat hy in 1885 aan lede van die Volksraad onverwags goud kon toon wat hy daar uitgehaal het. Die rif het egter op enige diepte verdwyn en dit was eers in 1886, dat die banketriwwe ondersoek is. Die ryke goudgehalte daarvan het die regering genoop om oor te gaan tot verklaring van die goudvelde daar tot openbare delwerye en spoedig het dit 'n groot omvang aangeneem. — (Van Oordt, bl. 454 en 455; *Gedenkschriften*, bl. 115).

Paul Krüger het reeds vroeg gemerk, dat die nuwe bevolking hom sonde sou gee en dit was ongetwyfeld met die oog ook op beskerming teen die Uitlanders en gevolglik Engeland, dat hy in 1887 getrag het om die Oranje-Vrystaat

te beweeg tot die aangaan van 'n aanvals- en verdedigingsverbond met die Suid-Afrikaanse Republiek. Hy het ook besef, dat die delwers op sekere regte aanspraak kon maak en het in Julie 1887 by Wet No. 12 aan hulle besondere verteenwoordigers in die Volksraad laat toestaan. Daar sou kragtens hierdie wet „een of meer geproclameerde publieke delverijen tot een afzonderlijke kiesafdeeling worden verklaard".

Die instroming van die vreemdelinge en hulle werksaamheid in die ontginning van die goudlae het in baie groot mate bygedra tot die bevordering van die stoflike welvaart van die Republiek. Die Boere het 'n groot mark vir hulle voortbrengsels in hulle eie land gekry en die staatskas het gebaat by die ontvangste wat voortgevloei het uit die verlening van handels- en delwersvergunnings en uit die grotere belasbare draagkrag van die bevolking. Maar daarenteen moes nuwe verkeersweë aangelê en die oue verbeter word deur herstellingswerk en die aanbou van brûë.

Daar is geen twyfel aan, dat die ontdekking van die ryke goudlae in die Transvaal 'n geweldige invloed uitgeoefen het oor sowel die buitelandse as die binnelandse omstandighede van Suid-Afrika. In ruime kring is as vasstaande aangeneem, dat die wrywing wat ontstaan het, te wyte was aan die gebreke van die Boerebevolking van Transvaal wat beskuldig is van 'n onedelmoedige en onvrysinnige politiek te gevolg het teenoor mense wat hulleself in die Republiek gevestig het met die oog op die skone stoflike vooruitsigte deur die goudvelde vir hulle geopen. Ver egter van aanvanklik besiel te gewees het met vyandskap teenoor die nuwe bevolking, het die burgers en die regering van die Transvaal hulle uiterste bes gedoen om die gouddelfnywerheid aan te moedig. Hulle is ongelukkig teen hulle sin gedwing om hulleself te verdedig teen herhaalde en voortdurende aanvalle op die onafhanklikheid

van die Republiek wat vir hulle die kosbaarste kleinood was vir die ontwikkeling van 'n eie nasionale bestaan.

Gou genoeg het die delwers gemene saak teen die regering gemaak deur middel van die *Delwerskomitee* wat opgerig is om gemeenskaplike sake te reël en as bemiddelaar by die regering op te tree. Ook Rhodes was 'n tydlank lid van 'n dergelike liggaam. Toe die President in 1887 die goudvelde besoek, is hom deur die *Delwerskomitee* 'n adres met uiteensetting van griewe aangebied. Een van die griewe was die hoë vergunningsgelde, wat dan ook kort daarop deur die regering verminder is. In antwoord op die adres het die President te kenne gegee, dat, as die delwers moeilikhede gehad het, die komitee aangewese was om dit te behandel en onder die aandag van die regering te bring. Hy het gehoop, dat op hierdie wyse 'n vreedsame oplossing sou tot stand kom en dat die delwers hom nie sou verplig om geweld te gebruik nie. Hierdie antwoord was bepaald nie daarop bereken om die gemoedere tot rus te bring nie, maar die President het ongetwyfeld die geval van Kimberley in gedagte gehad, waar 'n opstand van delwers met geweld van wapens moes onderdruk word. Veel van daardieselfde mense en soortgelyke karakters was nou in Johannesburg aanwesig en die President was beslote om beskuldigings van inwendige swakheid van die Republiek vroegtydig die pas af te sny. — *(Gedenkschriften*, bl. 116 en 117).

Met die aanvaarding van sy twede Presidentskap in 1888 het Paul Krüger ook die woord afsonderlik tot die Uitlanders gerig:

„Tengevolge van de rijkdommen hier gevonden, zijn nieuwe menschen in dit land gekomen en het doet mij een genoegen, dat zij zulks gedaan hebben. Verheugd ben ik te zien, dat zij met de inwoners van dezen Staat samenwerken; dat zij luisteren naar wet en orde; dat zij zich aan de wetten van dezen

Staat onderwerpen. Ik ben blij om de nieuwe aankomelingen onder u te zien, die hier gekomen zijn om zich te vestigen. Gij, die uw vaderland hebt verlaten, en dit land u tot aangenomen vaderland wenscht te maken; gij die onder ons opgenomen wilt worden; die, in één woord, genaturaliseerd wenscht te worden, en een aandeel verkrijgen wilt in de voorrechten verleend aan de burgers van deze Republiek; ik begroet en verwelkom u, van welke nationaliteit gij ook zijn moogt. Ik verwelkom u, doch ik stel u onder de zorg van de oude burgers. Werkt op eendrachtige wijze samen, en 's Heeren zegen zal op u rusten, en gij zult een middel zijn tot bevordering van het welzijn en de welvaart van het land. Er is nog een tweede klasse tot wie ik iets wil zeggen, namelijk gij, die niet hier gekomen zijt om u er te vestigen; die uw vorig vaderland verlaten hebt, maar niet begeert hier genaturaliseerd te worden; die geen burgers van dezen Staat wilt worden, maar, als gij rijkdom vergaderd hebt, terug wilt gaan naar het land waar gij vandaan kwaamt — tot u zeg ik insgelijks: ,Welkom in ons midden'. Wij benijden u niet de winsten die gij hier maakt, doch zoolang gij hier zijt, moet gij u aan de wetten van het land onderwerpen, en gij hebt het recht om van het Gouvernement te eischen de bescherming van uwe bezittingen. Er is ook een derde klasse van nieuwe aankomelingen; gij, die u hier metterwoon hebt gevestigd, maar van uw vroeger vaderland geen afstand wilt doen, die niet genaturaliseerd wilt worden, doch verkiest als vreemdelingen onder ons te wonen; ook tot u zeg ik: ,Welkom'. Wij zullen u als vreemdelingen behandelen, doch ook gij hebt het recht om uzelven en uwe goederen te doen beschermen door de wetten des lands. Werkt samen met de oude burgers van het land, en uw verblijf in dezen Staat zal voor dezen een zegen en oorzaak van voorspoed zijn, zoowel als voor het vaderland dat wij allen liefhebben. Wanneer gij terug moogt gaan tot uw

land, en dan misschien een gevoel mocht krijgen alsof gij tot ons wenscht terug te komen, zoo zullen wij u met open armen ontvangen en u alle voorrechten geven die de Staat te zijner beschikking heeft". — (Van Oordt, bl. 485 en 486).

Toe die President in die loop van dieselfde jaar Johannesburg besoek, is hy daar baie vriendelik onthaal. In aangebode adresse is gevra om 'n stadsbestuur en meer amptenare vir behartiging van die regsbedeling. Aan die laaste versoek, is heel spoedig voldoen deur die benoeming van Dr. E. J. P. Jorissen tot spesiale regter van Johannesburg. — (*Gedenkschriften*, bl. 124).

Dit was die President erns met sy begeerte om die bevolking gelukkig en tevrede te maak, maar hy het ook die gevaar daarvan ingesien om die buitelandse grootkapitaliste die geleentheid te verskaf om in Transvaal die baas te speel op ekonomiese of politieke gebied.

In die winter van 1889 het Johannesburg, weens droogte en die moeilikhede van transport tengevolge daarvan, tot op die rand van die hongerellende genader. Die algemene skaarste het aan sekere skerpsinnige sakemanne skone kanse gebied om hulle sakke te vul ten koste van die gemeenskap. Met die oog derhalwe op 'n herhaling van hierdie toestand van sake in die volgende winter is deur koopliede in Johannesburg en die seehawens pogings aangewend om 'n ring te vorm teneinde die pryse van lewensmiddele op te ja tot 'n hoogte wat vir hulle die meeste voordeel sou bring. Gelukkig was die Transvaalse regering besiel met die wens om die belange van die groot menigte van die vreemde bevolking te beskerm en is die snode planne van die opkopers verydel deur op staatskoste voorrade Australiese meel in te slaan vir gebruik in tyd van nood. Tengevolge van hierdie handelwyse van die regering, waarvoor hulle deur die pers van die geldbelange skerp aangeval is, het die voorgenome ring misluk en was die bevolking

van Johannesburg in staat om, ondanks gebrek aan spoorwegverbinding met die buitewêreld, die voordele van goedkoop voedsel te geniet.

Op 4 Maart 1890 het President Krüger deur Johannesburg gereis om vir Sir Henry Loch op Blignaut's Pont te ontmoet in verband met onderhandelings oor die bestuur van Swasieland. Van hierdie geleentheid het die delwers gebruik gemaak om deur middel van 'n aantal afgevaardigdes sekere wense onder die aandag van die President te bring. Een lid van hierdie afvaardiging, 'n sekere Leebman, wat gepleit het vir verdere verlaging van standplaas- en delwersvergunnings, het daarby enige uitdrukkings gebruik, waaroor die President sy ergernis nie kon verberg nie. Leebman sê toe, dat die President die bevolking van Johannesburg met veragting behandel. „Nee", was die antwoord, „ek verag nie die publiek nie, maar wel mense soos jy!" Hierdie voorval het opskudding en 'n volksoploop veroorsaak. Die menigte het die Transvaalse vlag afgeruk, die ringmuur en hekke by die woning van Landdros von Brandis, waar die President tuis was, gedeeltelik verniel en allerlei skimpwoorde na die President geslinger. [1]) Met moeite het dit die Landdros geluk om die orde te herstel. Die Kamer van Mynwese het sy spyt oor die voorval te kenne gegee, maar die onfatsoenlike deel van die Johannesburgse bevolking het oproerig en gevaarlik vir die veiligheid van die openbare orde gebly. — (Van Oordt, bl. 510, e.v.).

'n Paar dae later is 'n groot monstervergadering gehou, waarop kwaai toesprake gehou en besluite ten gunste van herstel van griewe en hervormings aangeneem is. Die regering het dit wys geag om teen die oproermakers by hierdie vergadering nie streng op te tree nie. Dog vir die belediging

[1]) Garret sê, dat die President „was besieged in the Landdrost's house by a mob which oproarously demanded a speech, groaned, broke in the railings, and actually hauled down the Transvaal flag and trampled it under foot to the strains of ‚Rule Britannia'" — (bl. 11).

die vlag aangedoen is vyf belhamels gevange geneem en voor die hof gebring. Hulle is egter vrygespreek en gou weer op vrye voete gestel.

Die Transvaalse burgers was baie ontstem oor die belediging wat die Uitlanders die President aangedoen het en dit was slegs aan die bedaarde houding van die regering te danke, dat 'n botsing tussen die gevestigde en die vlottende bevolking uitgebly het. Berigte in die *Star* omtrent die voorbereidsels van die Standertonse burgers om teen Johannesburg op te trek, het die vuur van haat in die goudstad net heftig teen die Boere laat oplaai. — (Van Oordt, bl. 510 en 511).

Toe die President op 19 Maart in die hoofstad terugkom, is hy op buitengewoon feestelike wyse deur sy burgers onthaal. Hulle bied hom 'n adres aan, waarin hulle opmerk, dat die burgers die smaad wat aan die President en die vlag aangedoen is, diep gevoel en vertrou, dat die oproermakers streng sou gestraf word. Slegs één woord van die Staatshoof was genoeg, sê die adres, om die smaad uit te wis. Die President het die burgers sy hartlike dank betuig vir die verwelkoming en die bewyse van trou, maar hy waarsku hulle om hulleself nie te laat verlei tot onbillike veroordelings nie. Hy ag die grootste gedeelte van die Johannesburgse bevolking gehoorsame ingesetenes van die Republiek en die hele oproer as 'n dronkmansbui.

Die stryd tussen die Uitlanders en die regering was nou aan die gang, maar die saak was nog nie baie ernstig nie, omdat die stryd tot Johannesburg en die Transvaal beperk gebly het, voorlopig altans.

Die ontevredenheid van die Uitlanders is deur President Krüger op die volgende eienaardige wyse teenoor Sir Henry Loch gekenskets: „Ja, sien U, Sir Henry, dit gaan met dié mense soos met 'n bobbejaan wat ek vroeër gehad het. Hy het baie van my gehou en kon nie verdra dat iemand my moes

aanraak nie. Ons sit een dag by die vuur en by ongeluk kom sy stert in die vlam. Hy dink toe, dat ek die oorsaak was van die pyn in sy stert en wou homself op my wreek. Die mense in Johannesburg het hulleself verbrand aan oorspekulasie en nou wil hulle hulleself op Paul Krüger wreek".

Volgens die jaarverslag van die Kamer van Mynwese oor die jaar 1890 is nie alleen deur die Kamer sy spyt te kenne gegee oor die vlagvoorval nie, maar is ook aan die regering dank gebring vir toeseggings in verband met die spoorwegbou.

„Die President het", sê die verslag, „in die openbaar versekerings gegee van vroeë spoorweguitbreiding wat intussen deur 'n besluit van die Volksraad gestand gedoen is. Aan die bou van die hooflyn word nou op verskeie punte in die staat gewerk .... Dit kan redelikerwyse verwag word, dat die goudvelde binne agtien maande spoorwegverbinding met die see sal hê". Hierdie verwagting is nie teleurgestel nie. Die verslag sê verder: „Die wysiging van die Goudwet in verskeie opsigte het ook voortdurend die aandag ontvang, veral met die bedoeling om vaste besitsvoorwaardes vir myneiendom te verseker. Die regering het ons aanbevelings in gunstige oorweging geneem en wysigings in ooreenstemming met die wenke van die Kamer is in die laaste sitting van die Volksraad ingevoer". Ook is op 'n vergadering van 28 Junie 'n besluit aangeneem om aan die President en die Uitvoerende Raad dank te betuig „vir die maatreël van tegemoetkoming en steun wat aan die mynnywerheid verleen is deur die verandering van die bepalings van die Goudwet en vir die grote mate van medegevoel met die behoeftes van die bevolking, wat die regering aan die dag gelê het met die aanbeveling van hierdie wysigings by die Edelagbare Volksraad". Dit word op dieselfde bladsy gevolg met 'n besluit van dank aan die Volksraad en 'n brief van die heer H. Eckstein om erkentlikheid aan die Minister van Mynwese te betuig.

Tot die helfte van die jaar 1890, sê die heer F. Reginald Statham in verband met hierdie feite op bladsy 329 van sy artiekel in die *National Review* van Mei 1897, het die regering en die Volksraad bewys gelewer van 'n begeerte om die belange van die vreemde bevolking in alle opsigte in ag te neem en is hulle pogings daartoe erken en op prys gestel deur die Kamer van Mynwese en die bevolking van Johannesburg.

In 1890 is die kabinet-Sprigg in die Kaapkolonie verslaan en opgevolg deur 'n regering-Rhodes. Die Hoë Kommissaris, Sir Henry Loch, wat 'n paar maande tevore in Suid-Afrika aangeland het, was geheel partyganger van Rhodes en in staat om die Ryksregering te bewerk in elke rigting wat hy en Rhodes wenslik geag het. Daar was in dié tyd geen enkele punt van wrywing tussen die regerings van Brittanje en Transvaal nie. Maar skielik het daar gerugte rondgevlie van verhoudings wat sò gespanne was, dat, tensy onmiddellik aan die Britse eise voldoen is, die onafhanklikheid van die Republiek gevaar sou loop. In Pretoria was daar groot verbasing oor die onverwagte wending van sake. Die moeilikheid het ontstaan in verband met die uiteindelike bestemming van Swasieland. Engeland dreig om Swasieland in te lyf, as aan bepaalde eise nie op die kortste moontlike kennisgewing voldoen word nie. Majoor Sapte, die militêre sekretaris van Sir Henry Loch, verskyn self in Pretoria met die teks van 'n verdrag wat die regering en die Volksraad dadelik moes aanneem op straf van al die Transvaalse aansprake op Swasieland vernietig te sien. Hierdie ontwerpverdrag het van die Republiek veral twee dinge geëis: ten eerste, afsien van die aanspraak en vooruitsig op sodanige uitbreiding noordwaarts as deur die Verdrag van Londen oopgelaat is; ten twede, die prysgee van sy ekonomiese onafhanklikheid deur toetreding tot die tolunie wat sedert 1889 tussen die Kaapkolonie en die Oranje-Vrystaat bestaan het.

Dit was duidelik, merk Statham met juistheid op, dat dit nie die politiek van die Ryksregering was wat so skielik aan Transvaal opgedring is nie, maar die planne van Rhodes as pleitbesorger èn van die Geoktrooiëerde Maatskappy èn van die Kaapkolonie. Onder hierdie omstandighede was Transvaal verplig om 'n politiek van selfverdediging te volg teenoor Rhodes en sy magtige bondgenote. Die Transvaal is beskuldig van onvriendskaplik te gewees het teenoor die Kaapkolonie. Inderdaad was dit die Kaapkolonie wat op aanstigting van Rhodes 'n politiek van vyandskap teenoor die Republiek gevoer het. Alle verdedigingsmaatreëls wat die Transvaal gedwing was om te tref, sowel wat sy buurstate as die Uitlanders aangaan, was die gevolg van die aanvalle van Rhodes, die eintlike aard en gees waarvan pas geopenbaar is teen die end van 1895.

Uit alles wat deur die President gedoen of gesê is, het sy vyande vergif probeer suig. In 1891 het hy op Dingaansdag by Perdekraal 'n rede gehou tot herdenking van die onafhanklikheidsverklaring. In die lig van Gods Woord het hy op sy eienaardige manier die geskiedenis van die volk nagegaan en sy toespraak begin met die volgende woorde: „Volk van den Heere, gij oud volk van het land, gij vreemdelingen, nieuwe aankomelingen, ja zelfs gij moordenaars en dieven . . .". Die Uitlanders was hieroor woedend en het beweer, dat die President hulle moordenaars en diewe genoem het. Dit was beslis nie die geval nie. Hy wou alleen te kenne gee, dat hy 'n ieder oproep om homself voor die Here te verootmoedig en die wondere leiding van God in die lotgevalle van die volk te erken.

Voordat ons egter die verhaal verder vervolg, moet ons effentjies nog 'n jaar terugblik.

Die President het al lang middele probeer vind, waardeur hy aan die verlangens van die nuwe bevolking insake verteen-

woordiging in die landsbestuur kon tegemoetkom, maar sonder om die onafhanklikheid van die Republiek in gevaar te bring of die belange van die gevestigde bevolking aan dié van die vreemdelinge ondergeskik te maak. Hierdie middel het die President geleë geag in die instel van 'n Twede Volksraad. Dit was 'n plan van sy eie om vir die nuwe bevolking die weg te open om self in die wetgewing hulle belange in ruimere mate te behartig dan tot dusver moontlik was weens die wet insake verkryging van die stemreg.

Dr. Leyds was dit hierin met die President nie eens nie, daar hy van mening was, dat die President met die plan sy doel nie sou bereik nie, omdat hy nie dié tevredenheid by die Engelse sou skep wat hy beoog het nie. Die Staatsekretaris het egter toegegee aan die begeerte van die President en het selfs die wet opgetrek in ooreenstemming met die President se wense. Sy dankbaarheid daarvoor het Krüger nie weggesteek nie en aan Dr. Leyds hulde betuig vir sy opregtheid om tog 'n wet te ontwerp, waarmee hy dit persoonlik nie eens was nie.

Teen hierdie plan was binne sowel as buite die Volksraad sterke teenstand. Sommige lede was daarteen, omdat dit klassewetgewing sou ingevoer het. Andere het die maatreël veroordeel, omdat dit te veel regte aan die vreemdelinge gegee het. Die vertroue van die burgers in die juiste oordeel van hulle President was egter so groot, dat hulle in sy planne berus en dit eindelik met 'n groot meerderheid goedgekeur het.

Die ontwerp is reeds in Februarie 1889 in die Staatskoerant bekend gemaak. In Mei is dit in die Volksraad deur die President met krag verdedig, maar deur Generaal Smit en andere sterk veroordeel. Die gevolg van die teenstand was, dat 'n kommissie van vyf benoem is om die saak na te gaan en in die volgende sitting daaroor verslag uit te bring. — (Van Oordt, bl. 502).

In Junie 1890 het die saak weer in die Volksraad aan die

orde gekom en is dit as „Wet No. 4, 1890, tot instelling eener Volksvertegenwoordiging, bestaande uit Twee Volksraden", aangeneem.

Daarin is bepaal, dat die Eerste Volksraad die hoogste gesag in die staat sou wees. Die opening van die twee kamers sou in verenigde sitting geskied, die getal van die lede sou vir albei dieselfde wees, die wyse van verkiesing van die lede sou eners plaasvind en die toelaes uit die staatskas sou vir lede van albei rade gelyk wees. Om te kan sitting neem in die Twede Volksraad moes hy, wat daartoe wettig gekies is, dertig jaar oud, gedurende die twee onmiddellik voorafgaande jare stemgeregtigde burger en lidmaat van 'n Protestantse kerk wees. Hy moes in die Republiek woon en daar vaste eiendom besit.

Elke Volksraad kies sy eie voorsitter uit sy midde, benoem sy eie sekretaris op voordrag van die Uitvoerende Raad, oordeel of die verkiesing en hoedanighede van sy eie lede volgens wet was en stel sy eie reglemente van orde was, waarin die gang van die werksaamhede gereël en die mag van die voorsitter moes bepaal word. Die Staatspresident en die lede van die Uitvoerende Raad kon in albei Volksrade sitting neem en daar die woord voer, maar nie stem nie.

Die Twede Volksraad sou in die besonder mag hê om die volgende onderwerpe by wyse van wet of besluit te reël: Mynwese; die maak en onderhoud van Wa- en Posweë; die Pos-, Telegraaf- en Telefoonwese; die beskerming van Uitvindings, Monsters en Fabrieksmerke; die beskerming van Outeursreg; ontginning en onderhoud van Houtbosse en Soutpanne; die bestryding van Besmetlike Siektes; die Toestand, Regte en Verpligtings van Maatskappye; die reëling van Bankrotskappe; Siviele Prosedure; Kriminele Prosedure en sulke ander onderwerpe as die Eerste Volksraad nader sou bepaal en in die besonder na die Twede Volksraad sou verwys.

Dit blyk hieruit, dat die Twede Volksraad veral die ekono-

miese lewe van die Republiek te reël gekry het, maar met uitsondering van die spoorweë, die munt- en bankwese, die verlening van konsessies in die algemeen en die belastingreg wat aan die Eerste Volksraad volkome voorbehou is. Met hierdie sake was die onafhanklikheid van die Republiek gemoei en om die reëling daarvan toe te vertrou aan die vreemdelinge, sou dan ook dwaas gewees het.

Alle wette en besluite, deur die Twede Volksraad aangeneem, moes binne ag-en-veertig uur aan die Eerste Volksraad en aan die Staatspresident meegedeel word. Die President moes buitendien ook binne veertien dae van dié besluite en wette aan die Eerste Volksraad mededeling doen. Hy het die reg gehad om die wetlike maatreëls van die Twede Volksraad binne dié tyd aan die Eerste Kamer vir behandeling voor te lê. As dit nie geskied is nie en die Eerste Volksraad het dit ewemin nodig geag om die bedoelde wet of besluit uit eie beweging in behandeling te neem, sou die Staatspresident, tensy die Uitvoerende Raad dit in belang van die staat onwenslik ag, verplig wees om dié wet of besluit in die eersvolgende nommer van die Staatskoerant af te kondig. Geen wet of besluit van die Twede Volksraad sou van krag wees, tensy dit deur die President in die Staatskoerant bekend gemaak is nie.

Om te sê, soos die Engelse pers en Chamberlain, dat die Twede Volksraad niks beteken het nie, was 'n ongegronde bewering, want die Eerste Volksraad het slegs eenmaal 'n besluit van die Twede Volksraad probeer afkeur en wel toe laasgenoemde liggaam 'n voorkeur op die ondermynregte van die „Bewaarplaatsen" aan die besitters van die oppervlakte in beginsel toegeken het. Die Eerste Volksraad het hierdie besluit aan die Twede teruggestuur met die versoek om dit weer in oorweging te neem. Die Twede Raad het geweier om dit te doen en sy lede het gedreig om as één man te bedank, as die voorstel andermaal deur die hoëre kamer af-

gewys word. Die Eerste Raad het die stryd gewonne gegee en die besluit goedgekeur. — (Van Oordt, bl. 601). Hiermee egter was die ingewikkelde Bewaarplaasvraagstuk nog lank nie opgelos nie.

Die heer F. Reginald Statham het in die *National Review* van Mei 1897 in die meer genoemde artiekel getietel *The Case for the Transvaal* — waarvan in hierdie hoofstuk in enige mate met dankbaarheid gebruik gemaak is — ook vertel van 'n onderhoud wat hy in Maart 1890 met President Krüger oor die instelling van die Twede Volksraad gehad het. Die President het aan hom duidelik gemaak, dat die maatreël bedoel is as 'n brug teneinde heen te kom oor die tyd, waarin die behoudende lede van die Volksraad geneig sou bly om die Uitlanders met agterdog aan te kyk. „Wanneer", het die President gesê, „die ou burgers sien, dat die nuwelinge deelneem aan die wetgewende arbeid van die staat en dat daaruit geen onheil gebore word nie, dan kan die twee rade weer samesmelt, met behoorlike verteenwoordiging vir die Uitlanders".

Die belangrikheid en aansien van die Twede Volksraad het steeds toegeneem en dit het 'n vername rol in die staatsregtelike ontwikkeling van die Republiek gespeel, maar hy het geen einde gemaak aan die kuiperye van die Uitlanders nie, wat in Johannesburg 'n vereniging opgerig het onder die grootse naam van *Transvaal National Union*. Hierdie liggaam was bestem om die bevolking van die goudstad in voortdurende gisting te hou deur griewe teen die regering te bedink en op astrante wyse herstel daarvan te vra. In 1894 het dié vereniging gemeen, dat dit 'n pragtige kans gekry het om dit vir die regering lastig te maak.

Vir die veldtog teen die brutale Kafferkaptein Malaboch is ook onderdane van vreemde moondhede gekommandeer. Enige Engelse het geweier om te gehoorsaam en vyf is onder arres geplaas. Terwyl andere gaan veg het en daarmee die

volle burgerskap van die Republiek verdien het, is die ongehoorsames as toonbeelde van martelaarskap vir die Engelse nuusblaaie gefotografeer. 'n Beroep op die Hooggeregshof het hulle nie gebaat nie, daar hulle wetlik verplig was om krygsdiens te verrig. Die *National Union* het die saak van die wederstrewige Engelse ter harte geneem en die gemoedere teen die regering opgesweep deur besluite teen die owerheid aan te neem en allerlei ander middele van oproerigheid. Die Volksraad het egter enigsins aan hulle wense tegemoetgekom en bepaal, dat persone wat nog geen burgers kon wees nie, van kommandodiens sou vrygestel word teen betaling van 'n wetlik vasgestelde bedrag. [1])

Die Britse regering het hulleself natuurlik ook in die saak gemeng en die Hoë Kommissaris, Sir Henry Loch, gelas om na Pretoria te gaan en die saak met die regering te bespreek. By sy aankoms het 'n oploop van Britse onderdane plaasgevind en sodra die President tesame met die Hoë Kommissaris in die rytuig plaas geneem het, is die perde deur die Engelse uitgespan en die rytuig onder die sing van gewone Engelse spotliedjies na die Transvaal-Hotel getrek. Een van die belhamels het met 'n groot Britse vlag voor op die bok gespring. [2]) Voor die hotel het hulle die rytuig gelos en 'n adres aan Sir Henry voorgelees. Die President het alleen in die koets bly sit. Gelukkig merk 'n aantal burgers wat plaasvind en trek hulle die rytuig met die President weg na die regeringsgebou toe. Hierdie gebeurtenis het by die burgers die haat teen die Uitlanders aanmerklik aangewakker. Selfs

---

[1]) In Oktober 1895 is in verband hiermee tussen Engeland en die Republiek 'n ooreenkoms gesluit wat op aandrang van Dr. Leyds amptelik „verdrag" genoem is in plaas van „konvensie", omdat steeds beweer is dat in die woord „konvensie" 'n bewys geleë was van die ontbreek van Transvaal se onafhanklikheid.

[2]) Liond Phillips vertel: „Two stalwarts climbed on to the box, waving a large Union Jack which occasionally fluttered into President Kruger's face, to this great annoyance". — (bl. 139).

die Volksraad het die regering in 'n besluit om uitleg gevra, waarom geen maatreëls getref is om die volk van die Republiek sulk 'n beledigende handelwyse te bespaar nie. Spoedig was 'n groot aantal burgers in die hoofstad met die voornemens om te waak teen 'n herhaling van 'n dergelike voorval.

Die *National Union* het met sy werk van ophitsing voortgegaan en Sir Henry Loch uitgenooi om Johannesburg te besoek, alwaar hulle beter dan in Pretoria die kans gehad het om oproer te verwek. Die President het egter begryp, dat 'n besoek van die Hoë Kommissaris aan Johannesburg tot ernstige verwikkelings sou lei en het Sir Henry sterk afgeraai van aan die versoek van die Uitlanders gehoor te gee. Die President het die Hoë Kommissaris privaat selfs laat verstaan, dat hy persoonlik daar verantwoordelik voor sou gehou word, as uit sy besoek aan Johannesburg moeilikhede ontstaan. Sir Henry het die wenk van die President ter harte geneem en in Pretoria gebly. Die Uitlanders het toe 'n afvaardiging na Pretoria toe gestuur om by wyse van adres hulle griewe voor Sir Henry te lê. Hy het hulle in die openbaar aangeraai om hulle griewe kalm voor die Volksraad te lê, maar in die geheim het hy hulle tot opstand aangespoor met die vraag aan Lionel Phillips oor hoeveel gewere en patrone die Engelse in Johannesburg beskik en of hulle 'n verset teen die regering vir enige tyd kon volhou, totdat hy in staat sou wees om hulle te hulp te kom. Gelukkig het hulle nie voldoende skietgoed in voorraad gehad nie. Die wenk van Sir Henry Loch is egter nie vergeet nie en langs smokkelpaaie is langsamerhand 'n voorraad ingevoer wat bestem was om later te dien tot ondersteuning van Jameson en sy vrybuiters. Dit het vir hulle duidelik geword, dat die opstand alleen dan sou slaag, wanneer dit op hulp van buite af kon reken.

---

## HOOFSTUK XX.

## UITLANDER-GRIEWE.

Die aanduiding van die aard en die uiteensetting van die griewe wat die Uitlander-bevolking teen die regering van die Republiek gehad het, is op 26 Desember 1895 geskied in die oproep wat Charles Leonard [1]) as voorsitter van de *National Union* openbaar gemaak het. Daarin het hy begin met te sê, dat die *National Union* drie doeleindes nastrewe: die handhawing van die onafhanklikheid van die Suid-Afrikaanse Republiek; die verwerwing van gelyke regte; die verwydering van die griewe.

Hulle het steeds, gaan hy voort, getrag om op grondwetlike en eerbiedige wyse hierdie doeleindes te verwesenlik. In die afgelope jaar het hulle drie dinge probeer ten uitvoer bring:—

1. Vir die Eerste Volksraad moes twaalf nuwe lede gekies word en hulle het gehoop om 'n klas van man na die Raad toe te stuur wat vooruitstrewende hervormings sou help teweegbring. Alles wat die wet toelaat, is gedaan om die beste manne in die Raad te kry. Maar die gevolg was teleurstellend en aan hulle is vertel, dat die aard van die toesprake in Johannesburg gehou die vooruitstrewende lede van die Eerste Volksraad belemmer het in hulle pogings om die

---

[1]) By die Britse Komitee van Ondersoek het die heer Leonard 'n *manifesto* ingehandig wat veel beknopter is dan dié wat volgens van Oordt (bl. 629—642) in Transvaal as oproermiddel aan die Uitlanders openbaar gemaak is. Die eersgenoemde stuk staan afgedruk in blouboek 311—I, bl. 576.

meerderheid van die lede op hulle kant te kry. Hervormings sou wel voor die dag kom, is beweer, as die Uitlanders hulle mond wou hou. Derhalwe is besluit om stil te bly en die opgewondenheid nie aan te wakker nie.

2. Hulle het alle moontlike invloed gebruik om die Volksraad te beweeg om die spoorwegkonsessie op te hef. Dog, helaas, die President het met trane in sy stem verklaar, dat die onafhanklikheid van die land daarmee gemoeid was en die onderdanige Raad het die versoekskrifte onder die tafel gewerp.

3. 'n Groot poging was die versoekskrif om die stemreg wat onderteken was deur 38.000 persone. Die gevolg hiervan was, dat die Uitlanders van ontrou beskuldig is, omdat hulle hulleself nie wou laat naturaliseer nie, hoewel naturalisasie beteken het, dat hulle oorspronklike burgerreg sou opgegee word, maar dat hulle niks daarvoor in die plek sou kry nie en hulleself aan onbevoegdhede moes onderwerp. Lede van die Volksraad het selfs durf beweer, dat die handtekenings vervals was. Volgens die bewoordings van die wet was hulle vir altyd verstoke van die stemreg en was hulle kinders beroof van die regte van burgerskap, tensy die ouers die eed van getrouheid aflê wat niks anders dan onbevoegdhede meebring nie.

Die Uitlanders, beweer Leonard verder, maak ver weg die meerderheid van die inwoners van die Republiek uit. Meer dan die helfte van die grond van die land was hulle eiendom en, na die waarde bereken, selfs nege-tiendes. Tog het hulle geen stem gehad in sake wat betrekking het op hulle lewens, hulle vryhede en hulle eiendomme nie. Hulle is belas, sonderdat hulle verteenwoordiging het in die wetgewende vergadering. Die belastings was buitendien geheel onbillik, omdat 'n veel groter bedrag van die volk geëis is dan vir die behoeftes van die regering nodig was, omdat dit 'n klasse-

belasting was en omdat die lewensbenodigdhede te swaar belas is.

Die uitgawes is nie nagesien deur 'n amptenaar wat onafhanklik van die regering was nie. Groot somme is verspil en die Geheime Diens-Fonds was vir iedereen 'n donker geheim. Die Wetgewende Mag was die hoogste gesag in die land, oënskynlik nie gebonde deur 'n vaste Grondwet nie. Die toevallige wil van die meerderheid deur een derde van die bevolking gekies, was instaat om in alle opsigte baas te speel. Buitendien het die maghebbers tot 'n ander ras behoort, 'n ander taal gepraat en 'n ander lewenswyse gevolg. Hierdie mense was sonder beskawing en hulle hartstogte is beïnvloed deur gewetenlose fortuinsoekers. Hulle het die Uitlanders met wantroue en vyandige gevoelens aangekyk. Onder hierdie omstandighede ag Leonard die Uitlanders in groot gevaar. Hy kla verder oor die voornemens van die regering om 'n wet tot bedwang van oproer daar te stel en hy meen, dat, as hierdie wet van krag geword het, die mag van die uitvoerende gesag van die Republiek net so volledig sou wees as dié van die Saar van Rusland. Dan sou die laaste vonkie van vryheid weg wees.

Die Uitvoerende Raad het geen ware verantwoordelikheid teenoor die volk gehad nie, meen Leonard. Geen groot afdeling van staatsdiens was onder beheer van 'n minister in die behoorlike sin van die woord nie. Die wil van die President het alles oorheers en deur 'n eienaardige invloed oor die lede van die Raad, bygestaan deur 'n bekwame dog vyandiggesinde Staatsekretaris, was hy die bewerker van elke wet wat gerig was teen die vryheid van die volk.

Die Hooggeregshof, lui dit verder, is die enigste bewaker van die vryhede van die Uitlanders gewees. Maar die regters is sleg betaal, hulle salarisse is nooit met sekerheid vasgestel nie, die mees minagtende behandeling is hulle aangedaan en

## HOOFSTUK XXXVII.

## BENOEMING VAN 'N KONSUL-GENERAAL IN KAAPSTAD.

In Januarie 1899 het die Suid-Afrikaanse Republiek besluit om in Kaapstad 'n konsul-generaal te benoem en vir dié betrekking die heer Carl Jeppe aan te wys. Maar voordat oor die aanstelling van die heer Carl Jeppe die eindbeslissing geneem word, is die Kaapse regering gevra of hulle enige beswaar het teen die genoemde aanstelling en of hulle bereid sou wees om die nodige stappe te doen vir die verkryging van die vereiste *exequatur* vir die optree van die heer Jeppe in genoemde hoedanigheid. — (Groenboek No. 3, 1899, bl. 5).

Die Koloniale Sekretaris, die heer W. P. Schreiner, antwoord, dat dit by vreemde regerings gebruiklik was om hulleself, vir die erkenning van 'n konsulêre benoeming in 'n Britse kolonie, tot die Imperiale regering te rig met die aanvraag om *exequatur*. — (Gbk. No. 3, 1899, bl. 6).

Vervolgens word dus die versoek gerig aan die Hoë Kommissaris. Sir Alfred Milnir was verbaas, gee te kenne, om te verneem, dat die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek sodanige aanstelling gemaak het sonder enige mededeling vooraf aan die Britse regering van die begeerte om sulks te doen. Voordat hy hieroor in verbinding tree met die Minister van Kolonies, sou hy graag inligting hê omtrent die redes wat die Suid-Afrikaanse Republiek genoop het om die benoeming

nodig te beskou en omtrent die aard van die pligte wat die konsul-generaal van die Republiek geag word om in die Kaapkolonie te vervul. — (Gbk. No. 3, 1899, bl. 7).

Dit is goed te begryp, dat die Transvaalse regering oor hierdie bemoeisug van die Hoë Kommissaris baie ontstem was.

Die Republiek het vroeër insake die benoeming van 'n konsul in Durban presies so gehandel as in hierdie geval. In Maart 1894 het Dr. Leyds die Koloniale Sekretaris van Natal in Pietermaritzburg te kenne gegee, dat die Republiek voornemens was om die heer J. H. A. Balwe tot konsul in die Kolonie Natal te benoem en hy vra of die Natalse regering daarmee genoeë neem. Die antwoord van die Koloniale Sekretaris het gelui, dat dit vir sy regering aangenaam was om toe te stem in die benoeming van die heer Balwe. Vervolgens is aan die Goewerneur meegedeel, dat die heer Balwe sy *lettres de provision* by Sy Eksellensie sou indien tot verkryging van die vereiste *exequatur*. Die Goewerneur het die aanstelling voorlopig goedgekeur en die *exequatur* van Engeland aangevra en verkry. — (Gbk. No. 3, 1899, bl. 8—10).

Dat die Hoë Kommissaris die redes vir die benoeming wou weet, was niks anders nie dan 'n uitvloeisel van sy begeerte om die Republiek in sy selfstandige optree orals te dwarsboom en onnodig moeilikhede te veroorsaak. Milner het tog seker geweet wat die gewone pligte van 'n konsul was en kon veronderstel het, dat die konsul van die Suid-Afrikaanse Republiek niks minder of niks meer sou moet doen nie dan enige ander konsul van 'n vreemde staat in Kaapstad, naamlik, om die handel en nywerheid te bevorder, toesig te hou oor die skeepvaart, die onderdane van sy land te beskerm en raad te gee en bepaalde notariële werksaamhede te verrig.

Tereg het Staatsekretaris Reitz die Hoë Kommissaris daarop gewys, „dat het geen internationaal gebruik is, als een Regeering een Consul aanstelt in een anderen staat, dat zij daarbij de

redenen ontvouwt, die haar tot die aanstelling leiden". Die Republiek het dan ook gemeen om van hierdie algemeen aangenome internasionale gebruik nie te mag afwyk nie. — (Gbk. No. 3, 1899, bl. 8).

'n Staat hoef nie te vra of 'n konsul vir 'n bepaalde distrik in 'n ander land mag aangestel word nie. Die benoeming geskied sonder raadpleging van die regering, waaronder die konsul moet gaan werk. Sy *lettres de provision* word dan deur die diplomatieke verteenwoordiger van sy land aan die betrokke owerheid oorhandig, wat daarop die *exequatur* verleen of dit weier om persoonlike redes. Volgens internasionale reg is 'n staat weliswaar nie verplig om konsuls toe te laat nie. Maar die handelsbelange van alle state is so sterk, dat in die praktyk elke staat konsuls van vreemde state moet toelaat, want die staat wat dit weier, sou op sy beurt nie toegelaat word om sy eie konsuls in die vreemde te hê nie. — (Oppenheim 1, bl. 588—606).

Engeland het self in die Transvaal sy konsulêre amptenare gehad, vir wie op gebruiklike wyse *exequatur* aangevra en verkry is, en die Republiek het reeds konsuls gehad in Durban en Londen behalwe in baie ander plekke, sodat daar geen rede bestaan het om die benoeming van 'n konsul-generaal in Kaapstad te weier nie. Transvaal het buitendien ook konsulêre amptenare van baie ander lande in sy gebied aangestel gesien. Waarom kon die heer Schreiner nie die handelwyse van die Koloniale Sekretaris van Natal gevolg het nie? Hy het ongetwyfeld sy aanwysings van die Hoë Kommissaris gekry.

Sir Alfred Milner gee in antwoord op die Transvaalse verset te kenne, dat hy die weg wat by die benoeming van 'n konsul in Natal gevolg is, as verkeerd beskou. Die feit, dat daarteen destyds geen beswaar gemaak is nie, het vir hom geen voldoende rede toegeskyn om in 'n herhaling daarvan toe te stem nie. Daar was, volgens sy mening, eerder rede om

die verkeerde weg te verlaat, daar 'n onreëlmatigheid, deur verskeie kere onopgemerk plaas te vind, die bekragtiging van 'n gevestigde gebruik verkry. Die juiste wyse van te werk te gaan was, ag hy, om die goedkeuring van die Imperiale regering te vra vir die aanstelling van 'n konsulêre amptenaar in 'n deel van die Britse besittings vòòr tot sodanige benoeming oor te gaan. Hy beskou dit vir die Republiek nie voldoende om van die Kaapse regering te verneem of hulle geen beswaar het teen die benoeming van 'n bepaalde persoon as konsul en, als dit gereël is, die aanstelling te maak en *exequatur* by die Imperiale regering aan te vra nie. In die eerste plaas meen hy, moes die Imperiale regering genader word wat dan, as hulle dit nodig ag, die kolonie kon raadpleeg.

Sir Alfred Milner kon nie insien waarom die Transvaalse regering moes verbaas wees oor sy versoek om redes vir die benoeming van 'n konsul vir die Kaapkolonie nie. Vir jare lang het die beste verhoudings tussen die Kaapkolonie en die Transvaal bestaan sonder, vir sover hy homself bewus was, die geringste ongerief ontstaan het weens die feit, dat daar in die Kaapkolonie geen konsulêre amptenaar van die Republiek was nie. As hy hierin ongelyk gehad het en die Suid-Afrikaanse Republiek die behoefte aan sodanige amptenaar ondervind het, was dit vir hom moeilik om te gryp waarom die Republikeinse owerheid onwillig sou wees om, tot inligting van die Britse regering, 'n uitleg te gee van die omstandighede, waaruit die behoefte ontstaan het.

Tenslotte erken die Hoë Kommissaris die vryheid van die Republiek om geen redes vir die versoek om goedkeuring van 'n konsul op te gee nie, tensy sulks deur hulleself verkies word. — (Gbk. No. 3, 1899, bl. 11 en 12).

Dit is duidelik, dat, toe die Hoë Kommissaris sy eerste brief geskrywe het, hy nie op hoogte was van die wyse, waarop te werk gegaan is by die benoeming van 'n konsul van die Repu-

bliek in Natal nie en dat hy nou sy ongeoorloofde optree wou goedpraat. Dit was geen onreëlmatige weg wat in Natal gevolg is nie, soos Staatsekretaris Reitz dan ook met juistheid in sy antwoord opmerk. Daar 'n konsul vir suiwer plaaslike doeleindes aangestel word, bring die volkeregtelike gebruik dit mee, dat by die betrokke regering die aanstelling gemeld werd met die vraag of die bepaalde persoon as konsul vir hulle aangenaam sou wees. As dit die geval blyk te wees, word die aanstelling bekragtig en aan die regering van die soewereine moondheid versoek om die vereiste *exequatur* te verleen. So het dit in Natal geskied en so moes dit in die Kaapkolonie gebeur het. Vir die Europese moondhede was dit die aangewese weg om regstreeks met die Britse regering in verbinding te tree insake die benoeming van konsuls in die afgeleë Britse geweste, dog vir die Suid-Afrikaanse Republiek het dit vanself gespreek om homself in die eerste plaas te wend tot sy buurstaat, by wie die konsul sou moet optree, hoewel alleen Engeland bevoegd was om 'n geldige *exequatur* te verleen.

Toe die Britse regering 'n onder-konsul in Johannesburg wou benoem, het hulle nie eers gevra of die heer Evans in dié hoedanigheid die Republiek aangenaam sou wees nie, maar is die benoeming somarso geskied en die Republiek eenvoudig om erkenning van die onder-konsul gevra. — (Gbk., No. 3, 1899, bl. 13).

Die Suid-Afrikaanse Republiek het natuurlik nie begeer om 'n geheim te maak van die redes wat hom genoop het om tot die benoeming van 'n konsul-generaal in Kaapstad oor te gaan nie, maar het Sir Alfred Milner die reg wil ontseg om opgawe van dié redes te eis, voordat die benoeming deur die Britse regering goedgekeur sou word. Hierdie redes word tenslotte meegedeel en was te vinde in die steeds toenemende verkeer tussen die Suid-Afrikaanse Republiek en die Kaapkolonie. Baie Transvaalse burgers het Kaapstad besoek en het

ook daar deurgereis op hulle weg Europa toe en terug. Daar was behoefte aan 'n verteenwoordiger van hulle regering, tot wie hulle kon gaan om raad en hulp. Buitendien het die wette van die Republiek geëis, dat bewysstukke van verbintenisse, deur burgers in die buiteland aangegaan, voor die howe geldig sou wees, wanneer die onderteken was deur 'n konsulêre amptenaar van die Republiek. Tot nogtoe was daar geen geskikte persoon in Kaapstad wat hierdie werk kon verrig nie. Die feit, dat die heer Jeppe, 'n burger van die Suid-Afrikaanse Republiek, homself in die Kaapstad metterwoon gevestig het, het die regering in staat gestel om in die leemte te probeer voorsien. — (Gbk. No. 3, 1899, bl. 13).

Tenslotte het die heer Jeppe geen konsul-generaal in Kaapstad geword nie. Die Republiek het die saak maar laat loop wat slegs 'n onderdeel was van die groot vraagstuk van die soesereiniteit. Buitendien kon die heer Jeppe nie sy betrekking aanvaar sonder die vereiste *exequatur* te ontvang het nie en daarvan was van Engelse kant onder omstandighede geen sprake nie.

'n Ander saak wat aan die hierbo behandelde verwant is, hoewel dit daarmee nie in regstreekse verband staan nie, verdien hier nog vermelding.

Einde 1886 is deur Brittanje beslote om as Britse konsulêre amptenaar in die Suid-Afrikaanse Republiek die heer Ralph Williams aan te stel en word behoorlik gevra of sy benoeming as sulks die Transvaalse regering welgevallig sou wees. Daar het geen rede bestaan om teen die persoon van die heer Williams beswaar te maak nie en die Republiek stem toe om hom na die indiening van sy *lettres de provision* die gebruiklike *exequatur* te verleen.

Die heer Williams het in April 1897 in Pretoria aangeland en wel sonder *lettres de provision*, maar versoek nietemin die

regering om hom te erken as Britse konsulêre amptenaar wat belas sou wees met die gehele briefwisseling wat tot dan toe gevoer is tussen die goewerneurs van die Kaap en van Natal en die President.

Die regering het die afwesigheid van die geloofsbriewe betreur, omdat hulle daaruit moes verneem in watter hoedanigheid *exequatur* verlang is. Die algemene term „konsulêre amptenaar" het alleen aangedui in watter groep die betrokkene moes geplaas word, maar nie watter rang hy daarin kon beklee nie. Die feit omtrent die rang, waarin sy regering gewens het, dat hy werksaam sou wees, moes eers aan die Republiek bekend gemaak word, voordat dit moontlik sou wees om te voldoen aan die verlange om die heer Williams so spoedig moontlik in sy ampsverrigting te laat optree. Sy bewering, dat aan hom opgedra is om die hele briefwisseling tussen die President en die Engelse goewerneurs op hom te neem, was reeds al 'n punt wat die regering eienaardig en onverklaarbaar voorgekom het, daar dit 'n ampsverrigting behels het wat buite die gewone werksaamhede van 'n konsulêre amptenaar geval het.

Aan die Hoë Kommissaris is telegrafies om inligtings gevra. Die regering het egter intussen beslis geweier om met 'n konsulêre amptenaar in onderhandeling te tree oor diplomatieke sake. Op 13 Junie 1887 skrywe Staatsekretaris Bok aan die heer Williams: „Onder terugzending van het document onder de hand en het zegel van Zijne Excellentie den Hoogen Commissaris, hetwelk door U persoonlijk aan Z.H.Ed. den Staatspresident werd overhandigd, heb ik de eer U mede te deelen, dat ik in opdracht heb U in kennis te stellen met het besluit dezer Regeering om U toe te laten *ad interim* (overeenkomstig de correspondentie door deze Regeering met Z.Exc. den Hoogen Commissaris over dit onderwerp gevoerd) uit te oefenen functies gelijkvormig aan die van een consulairen

ambtenaar, terwijl verder deze Regeering U, wat uw rang aangaat, zal beschouwen als Consul-Generaal. Wat andere dan hierbovengenoemde functies betreft, wenscht deze Regeering al vast op te merken, dat zij bezwaren gevoelt tegen het voeren van correspondentie over diplomatieke onderwerpen met U als zijnde geen diplomatieke ambtenaar en dat zij derhalve in het schrijven over dergelijke onderwerpen het gebruik wenscht te volgen hierin tot dusverre bestaande".

As die heer Williams voorsien kon word van geloofsbriewe as diplomatieke agent, sou Transvaal geen beswaar gehad het, so word te kenne gegee, in die voer van diplomatieke onderhandelings met hom nie. Dit is dan ook geskied en hieruit is die verteenwoordiging van Brittanje deur 'n „British Agent" in Pretoria ontstaan.

Die Britse Agent is deur Transvaal beskou as van laer rang dan 'n „Minister Resident" en toe Portugal sy konsul-generaal in Pretoria vervang deur 'n *Chargé d'Affaires* het Dr. Leyds die laasgenoemde beskou as van die hoogste rang daar en as deken van die groep diplomatieke en konsulêre verteenwoordigers. By alle geleenthede, waar hulle amptelik moes verskyn, is die Portugees op die eerste plaas geset en die Brit, as van laer rang, twede. Daarteen is van Britse kant nooit beswaar gemaak nie.

## HOOFSTUK XXXVIII.

## BRITSE AFKEER VAN SKEIDSGEREG.

Die bemoeiing van die heer Chamberlain met sake wat 'n mens gerus suiwer binnelandse aangeleenthede van die Suid-Afrikaanse Republiek kon noem, het hoe langer hoe hinderliker geword. Om daar vergoed 'n einde aan te probeer maak, en die regstoestand van die Transvaal duideliker te laat bepaal, stel die Uitvoerende Raad, met goedkeuring van die volksverteenwoordiging, op 7 Mei 1897 aan Engeland voor, om die vraag aan 'n skeidsgereg te onderwerp of die Republiek die onbelemmerde reg besit om wette te maak van die aard van die Vreemdelingewet. — (Gbk. No. 2, 1898, bl. 33).

Die nakoming van wedersydse verpligtings onder die Verdrag van Londen was een van die beste waarborge vir die handhawing van 'n onderlinge goeie verstandhouding en vir die bevordering van wedersydse vertroue. Aan hierdie goeie verstandhouding en vertroue is deur die gebeurtenisse van die jare 1896 en 1897 groot skokke toegebring. Die Republiek wou graag meewerk tot die herstel van die verstoorde wedersydse goeie verstandhoudings met Engeland en omdat dit skyn of briefwisseling daarvoor nie geskik was nie, wens die Republiek langs vredeliewende weg tot 'n vaste reëling te kom, nie alleen ten opsigte van sy miskende reg tot die maak van 'n vreemdelingewet nie, maar ook met betrekking tot alle punte wat volgens Engeland skendings van die Verdrag van Londen inhou.

Daarom stel die regering voor, dat die sake, waaroor verskil van mening bestaan, sou onderwerp word aan 'n onpartydige skeidsregter. Die regering vind vrymoedigheid tot die doen van hierdie voorstel, omdat die skeidsregterlike beginsel neergelê is in Art. 2 van die Verdrag van Londen. Hierdie weg tot oplossing van geskille is ook reeds vroeër deur Engeland voorgestel en deur die Republiek aanvaar in verband met die uitleg van Art. 14 van die Verdrag tot reëling van die Asiate-vraagstuk. Die heer Chamberlain self het die beginsel onderskrywe deur op 4 September 1895 aan die Hoë Kommissaris die volgende mee te deel: „Na 1886 het na verloop van tyd die wyse, waarop die wet uitgelê en toegepas is of voorgestel is toegepas te word, aanleiding gegee tot klagtes van die kant van die Britse regering en aangesien dit onmoontlik geskyn het om deur middel van briefwisseling tot 'n ooreenkoms te geraak, het die Markies van Ripon die weg ingeslaan, wat in sodanige gevalle die goedgekeurde is, om aan die Suid-Afrikaanse Republiek voor te stel, dat die geskil aan skeidsgereg onderwerp sou word. Hierin is toegestem . . ." — (Gbk. No. 1, 1899, bl. 56).

Die skeidsregterlike beginsel was in sake as hierdie die onpartydigste, regverdigste en mees voldoening gewende weg uit 'n bestaande moeilikheid. Een van die partye tot 'n verdrag kon na alle beginsels van billikheid nie verwag dat sy uitleg as die alleen geldige en juiste deur die ander party sou eerbiedig word nie. Met die oog op die teenstrydige belange en begeertes wat hulleself in Suid-Afrika kon voordoen en om selfs die skyn te vermy, dat Transvaal invloed sou kan of wil uitoefen op 'n beslissing in sy guns, gee die regering aan die hand, dat die President van die Switserse Bondstaat versoek sou word om 'n bevoegde regsgeleerde as skeidsregter aan te wys, soos reeds meermale met tussenstaatse geskille geskied het. 'n Mens kon daarop reken, dat die Switserse President

geheel buite die saak staan en nòg vir die een nòg vir die ander party medegevoel of teëgevoel sou hê. Die skeidsregter kon selfs aan 'n tydsbepaling onderwerp word, en die Transvaalse regering gee by voorbaat reeds die versekering, dat hy homself volgaarne sou onderwerp aan die uitwysing van die skeidsregter, al mag dit tot ongunste van Transvaal se standpunt uitval. — (Gbk. No. 2, 1898, bl. 38).

Sò sterk was Transvaal van sy goeie reg oortuig en sò gretig was hy om die ewige gesukkel oor beweerde skendings van die Londense Verdrag agter die rug te hê, dat hy vooraf homself bereid verklaar om die uitspraak van die onpartydige skeidsregter, wie dit ook al mag wees, te aanvaar. Daar die heer Chamberlain reeds met grote beslistheid en sekerheid, na sy oordeel, onbetwisbare skendings van die Verdrag vasgestel het, sou 'n mens verwag, dat ook hy geen vrees sou hê vir die uitspraak van 'n onpartydige skeidsgereg nie. Maar wat antwoord hy op hierdie billike en geregverdigde voorstel van die Transvaal? Nee, sê hy, Engeland kon op hierdie voorstel nie ingaan nie. Met die doen daarvan vergeet die Suid-Afrikaanse Republiek blykbaar die verskil tussen die verdrae van 1881 en 1884 en 'n gewone verdrag tussen twee onafhanklike moondhede. Alleen geskille tussen onafhanklike moondhede kon die onderwerp van skeidsgereg uitmaak. Onder die verdrae van 1881 en 1884, redeneer die heer Chamberlain, of liewer beweer hy, staan Haar Majesteit teenoor die Suid-Afrikaanse Republiek in die verhouding van soeserein wat aan die inwoners van die Republiek selfregering toegestaan het onder sekere voorwaardes. Chamberlain ag dit derhalwe onbestaanbaar met daardie toestand om die uitleg van die voorwaardes, waaronder Haar Majesteit selfregering aan Transvaal toegeken het, aan 'n skeidsgereg te onderwerp.

Een van die hoofdoeleindes wat die Engelse regering in die oog gehad het, sê die heer Chamberlain verder, was om te

belet, dat 'n vreemde moondheid homself sou bemoei met sake tussen Engeland en Transvaal. Hierdie doel sou verydel word, as hy die voorstel van die Republiek aanvaar. Die skeidsgereg kragtens Art. 2 van die Verdrag van Londen neergelê, het alleen betrekking gehad op geskille insake die grenslyn en nie insake die uitleg van die verdragsbepalings nie. Die skeidsgereg insake die Asiate-vraagstuk het gegaan oor 'n bepaalde wet en nie oor die uitleg van die Verdrag nie. Engeland kon sy toestemming om genoemde redes nie gee om vraagstukke met betrekking tot skending van die Verdrag te onderwerp aan die skeidsgereg van 'n vreemde moondheid of iemand deur 'n vreemde moondheid benoem nie. — (Gbk. No. 2, 1898, bl. 45; C. 8721, bl. 21).

Dit is nodig om hier daarop te wys, dat die vasstelling van die westergrens een van die beginselsake was in die skatting van albei regerings. Die skeidsgereg wat in verband hiermee gekies is, was in elk geval die van die hoof van 'n vreemde moondheid — naamlik van die President van die Oranje-Vrystaat —, en juis op hierdie beginsel wou Chamberlain sy aanspraak op uitsluiting probeer te laat geld. Die bewering, dat die werklike beslissing van die hoofregter van die Oranje-Vrystaat in die sogenaamde Koelie-vraagstuk nie 'n uitspraak was oor die bedoeling van 'n verdragsbepaling sowel as oor die uitleg van sekere wette van die Republiek nie, word duidelik weerlê deur die teks van die uitspraak. In die brief wat die Hoë Kommissaris voorgestel het om gesamentlik aan die President van die Oranje-Vrystaat te rig met die versoek om skeidsgereg, het sy Eksellensie dit ook voorgestel as „'n verskil van mening ... betreffende die ware uitleg van die verdragsregte van Britse Asiatiese onderdane in die Suid-Afrikaanse Republiek ...". Met hierdie verdragsregte was bedoel die regte onder die Verdrag van Londen. Ook die Britse Agent het op 19 Februarie 1894 aan die Transvaalse regering

op las van Engeland geskrywe: „Dat die verdragsregte van Brits-Indiese onderdane berus op die Londense Konvensie van 1884, behalwe in sover as Haar Majesteit se regering toegestem het in afwyking van die bepalings van die Konvensie uit gesondheidsoorwegings". — (Gbk. No. 2, 1898, bl. 59 en 60).

Dit was derhalwe op geheel valse gronde, dat die heer Chamberlain tot die slotsom gekom het, dat 'n geskil oor die uitleg van 'n verdrag tussen Engeland en Transvaal nie aan 'n skeidsgereg kon onderwerp word nie. Engeland het geen soesereiniteit meer oor Transvaal besit nie, soos reeds aangetoon is in verband met die ontstaan van die Verdrag van Londen en soos ook in 'n volgende hoofstuk nog duideliker sal blyk. Maar al het die beweerde soesereiniteit wel bestaan, sou skeidsgereg tussen die twee partye daarom uitgesluit gewees het? Geensins! Die onafhanklikheid van die Republiek het sy uitdruklike erkenning deur die Britse Kroon ontleen aan 'n tussenstaatse ooreenkoms wat erken is as gelyklik bindend te wees op albei partye. Chamberlain het dit self so uitgedruk in sy brief van 6 Maart 1897: „die voorsienings van die Konvensie wat wedersyds bindend is, kan tot eie gerief deur geen van die twee partye verander word nie, selfs nie in die geringste besonderheid nie, sonder die voorafgaande toestemming van die ander party". By 'n eenvoudige deurlees van die Verdrag van Londen is dit duidelik, dat sy ontstaan tweesydig was. Die toestemming van die Republiek was 'n ewe noodsaaklike voorwaarde as die instemming van die Britse regering. Daar is verpligtings onderneem van die kant van Brittanje en van die van die Suid-Afrikaanse Republiek.

Die stelling, dat die algemene beginsels van tussenstaatse reg, soos toegepas op gewone verdrae tussen onafhanklike moondhede, en die regte wat daaruit af te lei is, nie toegepas kon word op die Verdrag van Londen nie, kon beteken, dat

dié Verdrag 'n verklaring of 'n vergunning was van die Britse Kroon, wat dan alleen die bevoegdheid besit om sy vergunning uit te lê, en dat die Verdrag nie tussenstaats was nie òf dat die Verdrag 'n ooreenkoms was tussen twee moondhede op ongelyke voet. Die bewering dat die Verdrag 'n blote verklaring was van die Britse Koningin, was geheel verkeerd. Indien skeidsgereg geweier word op grond van die feit, dat die Verdrag 'n ooreenkoms was tussen twee moondhede op onlyke voet, dan kon aangevoer word, dat die Britse regering die volkeregtelike aard van die Verdrag erken het deur die ooreenkoms om sekere sake, met name Art. 1 van die Verdrag van Londen, na die skeidsregterlike uitspraak van 'n bevriende vreemde moondheid te verwys.

Die Britse regering het deur die Verdrag van Londen die reg van die Suid-Afrikaanse Republiek erken om regstreeks, en nie deur bemiddeling van die Britse regering nie, onderhandelings te voer met buitelandse moondhede. Die regte en verpligtings wat uit hierdie onderhandelings ontstaan het, onder verdrae en verbintenisse kragtens die Konvensie deur Brittanje goedgekeur, moes in geval van misverstand verwys word na een of ander erkende regsreël. Dit kon slegs die volkeregtelike reëls wees. Waar Chamberlain skyn te beweer, dat die volkereg minder van toepassing is op die uitlegging van verdrae en verbintenisse tussen moondhede op ongelyke voet dan tussen die op gelyke voet, maak hy beslis 'n misslag. Van Huig de Groot tot vandag toe, is uitvoerige reëls vir albei soorte van ooreenkomste neergelê en die een sowel as die ander val binne die kring van die volkereg. Alle noodsaaklike regte van state, die reg van selfverdediging en selfbehoud daarby ingrepe, af te lei uit die algemene beginsels van die volkereg, is ewegoed van toepassing en ewe nodig in die geval van state onder verdrag (soos tussen Engeland en die Suid-Afrikaanse Republiek) as in die geval van state wat

nie deur sodanige verdrag gebind is nie. Op watter grondslag die Britse regering nou ook al begeer het om sy stelling te grond, één antwoord was voldoende: Daar was geen ander regsreël, waarna die uitleg behoorlik kon verwys word nie dan die volkereg.

Die heer Chamberlain sê, dat die Suid-Afrikaanse Republiek verplig was om homself te hou aan die bewoordings van die voorwaardes vervat in die Verdrag van Londen. Die Republiek „is nie geregtig om daaraan bevoegdhede te ontleen nie wat gegrond is op die regte van nasies wat nie gebonde is deur soortgelyke verpligtings uit soortgelyke omstandighede ontstaan nie". Indien nou die Republiek geen hoedanighede in die voorwaardes wens te bring nie, maar 'n redelike uitleg van die voorwaardes verlang, watter regsbepaling was dan van toepassing? — (Gbk. No. 2, 1898, bl. 54 en 55).

Al het die soesereiniteit wel bestaan, dan was Engeland nog nie geregtig in sy weiering om geskille met Transvaal aan skeidsgereg te onderwerp nie. Skeidsgereg is nie onbestaanbaar met soesereiniteit nie. Selfs onder die soesereiniteitskonvensie van 1881 sou die Transvaal geregtig gewees het om 'n beroep te doen op skeidsgereg as die vierskaar onder die volkereg, eienaardig geskik vir die beslissing van 'n geskil omtrent die betekenis en die uitgestrektheid van die regte en die verpligtings van die Suid-Afrikaanse Republiek teenoor Engeland.

Die reg om homself tot enigste beoordelaar aan te stel van 'n tweesydige ooreenkoms, waarby hy self een van die partye was, is nie aan die Engelse regering voorbehou nie, nòg in die verdrag van 1881 nòg in die van 1884. Derhalwe kon Engeland geen voorreg van die aard vir homself toeëien nie, ewemin kragtens soesereiniteit as anders. Chamberlain kon homself nie beroep op wat die hoofbedoeling van Engeland met die Verdrag sou gewees het nie, want die bedoeling van Engeland alleen kon nie beskou word as enigste toetssteen vir uitleg

van die Verdrag nie. Daar was twee partye tot die Verdrag en albei se bedoelings behoort eweveel te geld. Die skeidsgereg van 'n bevriende moondheid as Switserland bestempel die heer Chamberlain ten onregte as 'n bemoeiing tussen Engeland en Transvaal. Skeidsgereg beoog bestendiging van vrede. — (Gbk. No. 2, 1898, bl. 59).

Die Transvaalse regering het besonder groot waarde geheg aan die beginsel van skeidsgereg, want daar was geen ander stelsel vir die uitmaak van geskille wat tussen die Republiek en Engeland ontstaan het nie. Dit is derhalwe te begryp, dat President Krüger by die besprekings wat van 31 Mei tot 5 Junie 1899 op Bloemfontein tussen hom en Milner gehou is, weer hierdie onderwerp ter sprake gebring het. Die President het die erkenning van die skeidsregterlike beginsel aanbeveel as een van die middels tot beslissing van die klagtes van die Uitlanders oor beweerde onwettige handelings van die regering. Sir Alfred wou die President daarvan afbring deur dit te bestempel as 'n „handelstransactie" en te kenne te gee, dat daar sake was wat nie deur skeidsgereg beslis kon word nie: „dat zijn kwesties van billijkheid en rechtvaardigheid in zekere wetten en of de administratie op een goede basis voortgaat." — (Gbk. No. 4, 1899, bl. 24 en 25).

Milner het betuig, dat hy voel dat, indien die President sy stelsel of enige andere dergelike voorstel omtrent die stemreg aanneem, hy 'n sekere waarborg sou moet hê dat daar nie voortdurend geskille sou wees tussen hom en Engeland nie en dat daar 'n reëling sou moet ontwerp word om met sulke geskille te handel, wanneer hulle mag ontstaan. Die Engelse regering het egter reeds geweier om die President van Switserland te vra om 'n skeidsregter te benoem, „op het principe waar zij niet van zal afstappen, dat zij geen vreemde mogendheid of eenige invloed zou willen hebben tusschen haar en de Zuid-Afrikaansche Republiek". Maar, indien 'n ander wyse

kon gevind word om 'n onpartydige regbank in die lewe te roep vir die uitmaak van geskille tussen die twee regerings, sou die President dit aan hom kan voordra en sou hy dit aan sy regering vir oorweging voorlê. — (Gbk. No. 4, 1899, bl. 27).

Toe dit duidelik was, dat die besprekings op 'n mislukking uitgeloop het, betuig die President sy voornemens „om mijn voorstel voor den Volksraad te leggen en aan te bevelen, ook zonder dat Zijn Excellentie daarmede ten volle instemt. Van zijnen kant verwacht ik dan weder, dat Zijne Excellentie mijn verzoek om arbitrage over toekomstige geschillen onder de Conventie voor Harer Majesteit's Regeering zal leggen en aanbevelen ...... Met het oog op mijn sterken wensch om alle geschillen door arbitrage in der minne beslist te krijgen en zoodoende de vriendschapsbanden tusschen de twee Regeeringen te versterken, alsook met het oog op den vrede en de vriendschap tusschen alle blanke rassen van Zuid-Afrika, heb ik niet geaarzeld zoo ver te gaan, dat ik met Zijne Excellentie op vriendschappelijke wijze over zuiver binnenlandsche aangelegenheden heb geconfereerd en mijn sterk vertrouwen is, dat deze mijn wensch niet onvervuld zal blijven". — (Gbk. No. 4, 1899, bl. 47).

Hieruit blyk duidelik, dat dit die President in die grond van sy wese erns was met sy pogings om 'n einde te maak aan die ewige getwis met Engeland oor punte wat gemaklik uit die weg kon geruim word deur 'n vertroubare, onpartydige skeidsgereg. Hierdie sterke begeerte van die President is egter nie as voorwaarde vir die aanneming van sy stemregvoorstelle gestel nie. Sy voorstelle hieromtrent het steeds die aard van aanbevelings behou. — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 46).

Al wat die Hoë Kommissaris op bowestaande verklaring van die President te sê gehad het, was om te herhaal, dat daar onderwerpe was wat Engeland geen skeidsgereg oor sou toestaan nie en dat daar geen sprake was van bevriende moond-

hede as skeidsregters toe te laat nie. Die President het gemeen, dat onpartydige regsgeleerdes as skeidsregters kon benoem word, maar Milner wou op hierdie tydstip nie verder op die saak ingaan nie. — (Gbk. No. 4, 1899, bl. 48).

Milner en Chamberlain het egter nie kan nalaat om te probeer party te trek van die President se sterke begeerte na 'n skeidsgereg nie. Begin Augustus 1899 is van Engelse kant die instel van 'n gesamentlike kommissie aan die hand gegee om die werking van die nuwe stemregwet en die aanbring van veranderings daarin te ondersoek. Die toestemming van die Transvaalse regering in hierdie onmoontlike kommissie wou die Engelse koop met die skrale vooruitsig daarop, „dat nadat dié ondersoek voltooi is, die Hoë Kommissaris bereid sou wees om met die President van die Suid-Afrikaanse Republiek te bespreek, nie alleen die verslag van die ondersoek en die stemregvraagstuk nie, maar ook ander sake, soos skeidsgereg sonder invoering van 'n vreemde bestanddeel". — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 4).

Afgesien van die gesamentlike kommissie, wat die regering nie kan aanvaar nie, maar ook nie dadelik en regstreeks mag afwys uit vrees vir oorlog nie, het die regering hulleself later bereid verklaar om die „vreemde element" buite die skeidsgereg te hou, maar sonder dat die Oranje-Vrystaat as vreemde bestanddeel in hierdie saak moes beskou word. — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 6). Dr. Leyds het dit nodig gevind om te waarsku teen die uitsluiting van die „vreemde element" as hoogs gevaarlik, omdat die Suid-Afrikaanse Republiek in sy keuse van skeidsregters dan beperk sou wees tot burgers en Engelse en alle buitelandse regsgeleerdes uitgesluit sou wees. — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 114).

Soos reeds vermeld is, het die President aan die hand gegee, dat daar 'n skeidsregterlike hof sou ingestel word. Dit moes bestaan uit twee lede deur Engeland en twee deur die Suid-

Afrikaanse Republiek benoem en 'n vreemde regsgeleerde as voorsitter. Hierdie voorstel ag die heer Chamberlain geheel verwerplik, omdat daar weer „vreemde" invloed by te pas kom. By die beslissing van geskille tussen die Suid-Afrikaanse Republiek en Engeland mag 'n vreemdeling hoegenaamd geen rol speel nie. Wat die heer Chamberlain betref, was daar ook geen sprake van om 'n skeidsgereg toe te laat om oordeel uit te spreek oor die uitleg van die aanhef van die Konvensie van 1881 nie, wat volgens hom die bepalings van die Verdrag van 1884 bly beheers het. — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 16). Hy wou daarmee natuurlik laat verstaan dat die vraagstuk van die al of nie bestaan van die soesereiniteit uitsluitend deur homself kon uitgemaak word. Daar sou die konvensies van Pretoria en Londen hom die reg toe gee. — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 15).

Onder hierdie voorbehoud en onder voorwaarde, dat vreemdelinge en vreemde invloede buite gesluit sou word, sou die instelling van 'n skeidsregterlike hof 'n onderwerp van bespreking kan uitmaak. Maar die heer Chamberlain herinner die Transvaalse regering daaraan, dat daar geskille was wat geen onderwerp was vir beslissing deur skeidsgereg nie. — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 19).

Dit was egter vir die Transvaalse regering nie duidelik nie of Chamberlain gemeen het om ook Vrystaters van sitting in die skeidsregterlike hof uit te sluit; watter onderwerpe hy wel vir beslissing deur skeidsgereg sou wil toelaat en watter onderwerpe hy daarvan wou uitsluit. — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 20). Die beperkings by voorbaat deur Chamberlain aan die bevoegdheid van die skeidsregterlike hof gestel, sou die beoogde doel — uitwysing van alle regsgeskille tussen die twee regerings — geheel verydel.

Op 12 September stel die heer Chamberlain weer verdere eise vir die toestaan van stemreg en verteenwoordiging aan die Uitlanders. Wanneer daaraan toegegee is, sou hy gereed wees

om skikkings te tref vir verdere bespreking tussen die President en die Hoë Kommissaris tot reëling van besonderhede van die voorgestelde skeidsregterlike hof en ander vraagstukke wat nòg Uitlandergriewe was nòg vraagstukke van uitleg van die Verdrag van Londen gegeld het, maar wat geskik kon word deur vriendskaplike gedagtewisseling tussen die verteenwoordigers van die twee regerings. — (Gbk. No. 10, 1899, bl. 2).

Met die oog op die reeds gestelde voorbehoude was dit wel 'n baie karige belofte.

Dit het Staatsprokureur Smuts gevoel en daarom het hy in sy enigsins partikuliere onderhandelings met die Britse Agent aan die hand gegee dat, solank die skikkings getref word vir die afhandeling en uiteindelike invoering van die stemregwet, die vorm en omvang van die skeidsregterlike hof sou bespreek en voorlopig vasgestel word. — (Gbk. No. 10, 1899, bl. 11). Wanneer dan sou blyk, dat Chamberlain se planne met die hof nie aan die verwagtings van die Republiek voldoen nie, sou die regering natuurlik nog as teenset kan weier om die stemregwet in te voer.

Smuts wou 'n slag om die arm hou en 'n mens kan nie anders nie dan hom volkome gelyk gee.

Dr. Leyds het as gesant in Europa ook hard gewerk vir die verkryging van Engeland se erkenning van die skeidsgereg in beginsel. Hy het daarin nie geslaag nie, want niemand wou onderneem om dit by die Engelse regering aanhangig te maak nie, omdat die heer Chamberlain so beslis daarteen was en die goeie dienste van andere as inmenging kon opvat. In Junie 1899 het 'n aantal diplomate in Den Haag aan die hand gegee, dat in plaas van skeidsgereg die bemiddeling van die President van die Verenigde State van Amerika sou ingeroep word. In Pretoria het die regering die tyd vir soiets nog nie aangebreek geag nie en Dr. Leyds was buitendien van oordeel: „De

houding, nòch van de Amerikaansche regeering, nòch van de Amerikaansche onderdanen is van dien aard geweest, dat wij met gerustheid zulk een „mediatie" zouden kunnen aannemen. Ik ben overtuigd dat die „mediatie" uit niets anders zou bestaan dan uit een raad om alles toe te geven wat Engeland eischt, recht of onrecht". — *(Eenige Correspondentie,* bl. 66).

Tot 'n ooreenkoms omtrent die uitmaak van geskille tussen Engeland en Transvaal deur middel van skeidsgereg het dit nooit geraak nie. Chamberlain het die voorkeur gegee aan 'n oplossing deur wapengeweld.

---

## HOOFSTUK XXXIX.

## DIE STRYD OOR DIE SOESEREINITEIT.

Uit die voorafgaande hoofstukke sal reeds duidelik genoeg geblyk het, dat die heer Chamberlain die Suid-Afrikaanse Republiek nie as onafhanklike staat wou beskou nie, maar dit steeds wou behandel as niks meer nie dan 'n blote wingewes van Brittanje. Teen hierdie ongegronde optree van die Minister van Kolonies het die Transvaalse regering hulleself deurgaans met alle mag verset en Dr. Leyds veral het in al sy doen en late teenoor Engeland die besliste standpunt ingeneem, dat van Transvaalse kant alles moes gedoen word om selfs die skyn te vermy asof die Republiek na Engeland opsien as sy soeserein.

Reeds kort na die Jameson-Inval is die Engelse aanmatiging van onbeperkte voogdyskap oor die Suid-Afrikaanse Republiek deur die Staatsekretaris deursien, hoewel die moeilikhede insake die Uitsettings-, Vreemdelinge- en Perswette eers later in die jaar 1896 ontstaan het. Op 25 Februarie 1896 skrywe Dr. Leyds uit Parys aan konsul-generaal Montagu White in Londen: „De volgende week kom ik naar Londen om Zaterdag over acht dagen te vertrekken. Ik heb geen bezwaar om Chamberlain te zien. Maar in de eerste plaats heb ik te doen met den Minister van Buitenlandsche Zaken en niet met dien van Koloniën. Die positie zal ik in Londen innemen. In Mead's brief aan U staat weer iets perfide, nl. *if Dr. Leyds wishes te see Mr. Chamberlain.* Dat is alleen om later den schijn

te kunnen geven, dat ik hem achternageloopen heb. Daar bedank ik voor. *He wishes te see me*, dat is de positie en niet omgekeerd. Als hij mij iets te zeggen heeft, goed; ik zal hem aanhooren. Maar i k heb h e m niets te zeggen".

'n Jaar later, tengevolge van die oorlyde van Jhr. Beelaerts van Blokland op 14 Maart 1897, het Dr. Leyds na Europa toe gegaan om die diplomatieke werk van die Republiek daar te verrig, hoewel hy in naam Staatsekretaris gebly het. Hy het sy geloofsbriewe om as gesant op te tree opsak gehad, maar het daarvan nog geen gebruik gemaak nie, omdat persoonlike voorstelling aan sy ampgenote teveel tyd in beslag sou neem. In Mei was hy in Londen en kry 'n uitnodiging van die Minister van Kolonies tot bywoning van 'n feesmaaltyd ter ere van die verjaardag van Koningin Victoria. Maar die Minister van Buitelandse Sake sou ook 'n feesmaaltyd gee en na juiste mening van Dr. Leyds moes hy daarnatoe uitgenooi geword het in plaas van na die Minister van Kolonies, daar hy die diplomatieke verteenwoordiger was van 'n onafhanklike staat. Hy het derhalwe met toestemming van die regering vir die uitnodiging van die heer Chamberlain bedank onder voorwendsel, dat afwesigheid uit Engeland hom die bywoning van die feesmaaltyd belet.

Ook afnemers is in daardie dae op Dr. Leyds afgestuur om te probeer om hom in die val te lok en hom sy onafhanklike houding te laat prysgee. Hy kry op 20 Junie 1897 'n brief van die opsteller van *Hearth and Home* met die versoek om 'n portret vir opneming in dié blad af te staan. Die dryfveer tot die doen van hierdie versoek was: „In verband met die kroningsherdenking van die Koningin sou ek graag die portrette van vooraanstaande koloniste van die Ryk en hulle families, tans in Engeland aanwesig, opneem teneinde hulle aan ons lesers voor te stel en aldus die bande nouer aan te haal wat die kolonies en die moederland bind." Dr. Leyds het

geweier om aan hierdie skynbaar onskuldige, maar beledigende versoek te voldoen en geantwoord, dat hy dink, dat 'n fout begaan is met die rig van die brief aan hom, daar hy geen vooraanstaande kolonis van die Ryk was nie.

By geleentheid van die sestigste kroningsherdenking van Koningin Victoria sou daar ook 'n luisterryke vlootskouing plaasvind. Ook dit sou Chamberlain gebruik as een van die middels om te probeer om die Staatsekretaris van die Suid-Afrikaanse Republiek vas te trek. Dr. Leyds kry van die heer Chamberlain 'n uitnodiging om die vlootmonstering by te woon aan boord van die „Wildfire" wat voorgegee is om te dien vir „diplomatists". Dr. Leyds het die saak tereg nie vertrou nie en 'n ondersoek laat instel met die gevolg, dat sy wantroue gegrond geblyk het. Hy het toe deur bemiddeling van vriende in Holland die Nederlandse oorlogskip onder bevel van Skout-by-Nag Engelbrecht tot beskikking van homself en 'n aantal gaste gekry om die Britse vlootmonstering by te woon.

Toe die heer Chamberlain van Dr. Leyds 'n weigerende antwoord op sy uitnodiging kry, skrywe hy: „Ek het plekke vir U en twee dames verseker aan boord van die skip wat bestem is vir die „diplomatists" by die vlootskouing, maar ek kan goed begryp, dat U mag verkies om plekke te hê tussen u landgenote. Ek verstaan egter, dat die vreemde oorlogskepe sal stil lê en nie langs die ry af sal vaar nie. Indien wel, sal U miskien nog wens om gebruik te maak van die kaarte wat ek tot u beskikking hou".

In die woord „diplomatists" was die valstrik gespan, soos onmiddellik sal blyk.

'n Paar dae later — op 21 Juni 1897 — ontvang Dr. Leyds 'n brief van Lord Ampthill, die partikuliere sekretaris van die heer Chamberlain, waarin die hoop van laasgenoemde uitgespreek word, dat Dr. Leyds in staat sou wees, soos hy self was, om die uitnodiging van die heer Charles Wilson aan te neem

om aan 'n maaltyd op die „Eldorado" deel te neem. Die brief meld verder, dat die Eerste Lord van die Admiraliteit skikkings getref het vir Dr. Leyds om die vlootmonstering te aanskou van die admiraliteitsjag „Wildfire" af en om hom dan kans te gee om op die „Eldorado" oor te stap vir bywoning van die maaltyd, nadat die ander opvarendes dit reeds verlaat het. Passe vir die „Wildfire" sou aan Dr. Leyds gestuur word.

Die antwoord van die Transvaalse Staatsekretaris hierop het gelui, dat hy nie in staat was om gebruik te maak van die vriendelike uitnodiging om die vlootskouing op die „Eldorado" by te woon nie, daar hy self gasheer was vir 'n aantal vriende aan boord van die Hollandse oorlogskip. Hulle sou natuurlik in die nadeel wees van stil te lê, maar hy moes die voorreg deur die heer Chamberlain aangebied vir homself ontseg.

Dr. Leyds het self in verband hiermee aangeteken: „Reeds de eerste zinsnede was mij terstond verdacht voorgekomen. Immers, er was hier geen sprake van het aanschouwen van de *Naval Review* van af de ‚Eldorado' (het schip ‚reserved for diplomatists'), hetgeen Chamberlain in zijn schrijven van 17 Juni in het vooruitzicht gesteld had. Doch de woorden „after the other passengers [the diplomatists] have left her" wekten nog meer mijn wantrouwen. Ik zou dus slechts n a het vertrek der diplomaten van de ‚E l d o r a d o' mogen gebruik maken, welk schip dan eenvoudig als hotel zou dienen.

„Voor welke personen was dan de ‚W i l d f i r e' bestemd, waarop de Engelsche Regeering mij wilde plaatsen ‚to go down the line?', vroeg ik mij af, en ik liet daarnaar onderzoek doen. De uitslag van dit onderzoek rechtvaardigde ten volle mijn wantrouwen: de ‚*Wildfire*' bleek bestemd te zijn voor de *Colonial Premiers!*

„Was ik in dezen valstrik geloopen en had ik aan boord van dit vaartuig den dag doorgebracht, dan zoude ik mij onder de *Colonial Premiers* hebben gerangschikt en natuurlijk de inter-

nationale positie der Republiek hopeloos hebben gecompromitteerd.

„Het is duidelijk, dat de taak, persoonlijken omgang te hebben en persoonlijke onderhandelingen te voeren met iemand die er niet tegen opzag te trachten met dergelijke lage middelen het pleit te winnen, weinig aantrekkelijks had en weinig vruchtdragend beloofde te zijn.

„Deze episode typeert den man en werpt licht op zijn latere houding tegenover de Republiek.

„Ik achtte het geraden Lord Amphill's brief geheel te negeeren en antwoordde op 23 Juni rechtstreeks aan Chamberlain op zijn uitnoodiging om de *Naval Review* te zien van af de ‚Eldorado', met geen woord gewagend van de ‚Wildfire'.

Die heer Chamberlain het Dr. Leyds oorlaai met vriendelikhede. Ook tot aanskouing van die ere-optog het hy aan die Transvaalse Staatsekretaris kaarte verskaf vir 'n goeie plek en toe sy deel van die plegtigheid afgeloop was, het hy Dr. en Mevrou Leyds gaan opsoek en hulle genooi vir 'n noenmaal in sy kantoor. Dit kon Dr. Leyds nie weier nie, maar hy het gesorg om voortaan uit Chamberlain se pad te bly deur na Parys te gaan.

Regstreeks sowel as op bedekte wyse is aan Dr. Leyds te verstaan gegee, dat hy homself moes laat inskrywe by die Prins van Wallis. Hulle het hom laat voel om dit as 'n versuim te beskou, dat hy sulks nog nie gedaan het nie. Maar so ver was hy nie van plan om te gaan nie. Hy het gedoen wat hy kon om die spanning te verminder en om die moontlikheid van 'n goeie verstandhouding te skep. Daarin het hy so ver gegaan, as dit met die waardigheid van die Republiek verenigbaar was, maar om pligplegings te gaan uitvoer voor die Prins van Wallis, dit wou hy nie doen nie. Dr. Leyds het ook nie geskroom om te laat verstaan, dat hy sulks nie wou doen nie, omdat die Prins in die openbaar vir Rhodes hand gegee het.

Hy het aan iedereen vertel, dat veel sou afhang van die handelwyse van die Britse regering teenoor Rhodes, in die vernaamste plaas of Rhodes nog lid van die Geheime Raad sou bly of nie. So ja, watter eerbied kon die Transvaalse volk dan nog hê vir die goeie trou van die Britse regering?

Begin Augustus 1897 het die Britse Minister van Kolonies openlik voor die dag gekom met sy bewering van die bestaan van Engelse soesereiniteit oor Transvaal. In antwoord op 'n vraag verklaar hy in die Laerhuis: „Die Agbare Lid (Dr. Clark) nooi my uit om te sê, dat, as enige moeilikheid mag ontstaan met betrekking tot die Verdrag, Haar Majesteits regering die geskil sal onderwerp aan 'n skeidsgereg, ewenas hulle voorgangers gedoen het, en aan die skeidsgereg van 'n vreemde moondheid. Dit sal 'n merkwaardige ding wees, as dit 'n ware toedrag van sake was, dat die vorige regering die bepalings van die Verdrag tussen die soeserein en die ondergeskikte staat aan die skeidsgereg van 'n vreemde moondheid onderwerp het .... Ek glo nie, dat hy 'n voorbeeld waar ook kan vind vir enige sodanige voorstel as hy bepleit ten behoewe van Transvaal en wat die Transvaalse regering aan die hand gee ten behoewe van hulleself nie, sonder die geringste hoop daarop, dat dit deur Haar Majesteits regering sal aanvaar word". — *(Parliamentary Debates* van 4 Aug. 1897, bl. 357).

Na aanleiding hiervan het Dr. Leyds aanbeveel om onmiddellik aan die Engelse Minister van Buitelandse Sake te kabel, dat die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek die Verdrag van Londen nie wens aan te tas nie, maar geen soesereiniteit erken nie. Orals in die land moes byeenkomste gehou word om besluite in dié gees aan te neem. Dr. Leyds het ook aan die konsulêre amptenare 'n omsendbrief gestuur, dat die Britse soesereiniteit oor Transvaal nie erken word nie. Die regering erken alleen die reg wat aan Brittanje in Art. 4 van die Verdrag van 1884 voorbehou is, naamlik, dat verdrae deur

die Republiek gesluit, uitgesonderd enige uitdruklik bepaalde, deur die Britse regering sou kan afgekeur word. Hierdie bepaling het geen soesereiniteit in die lewe geroep nie. Die vraag of Art. 4 soesereiniteit in die lewe roep of nie, het meer dan bespieëlende waarde gehad, want as die bestaan van soesereiniteit eenmaal aangeneem is, dan sou aan Engeland ook andere regte en voorregte toekom, waarop 'n soesereine staat in die algemeen aanspraak het. Die regering het egter nie dadelik by Engeland verset aangeteken nie, maar het gewag op die terugkeer van Dr. Leyds om die toestand met hom te bespreek.

Pas op 16 Oktober 1897 het Chamberlain regstreeks teenoor Transvaal sy aanspraak op soesereiniteit voor die dag gehaal. As eerste antwoord hierop het Dr. Leyds op 4 Maart 1898 nadruklik in die Volksraad verklaar, dat die Suid-Afrikaanse Republiek nie onder soesereiniteit van Engeland staan nie. Die Engelse was woedend hieroor. Hulle mening was, dat die Staatsekretaris nou eenmaal te ver gaan en dat die houding van Transvaal nog op oorlog kon uitloop. Die plotselinge woede het egter geen grond gehad nie, want dit was niks nuuts wat die Staatsekretaris verklaar het nie. Dit was eenvoudig die standpunt, waarop die Republiek homself deurgaans gestel het en waarvan hy nie kon afwyk nie.

Op 16 April 1898 is die amptelike antwoord van die Republiek op Chamberlain se soesereiniteitsaanspraak aan hom gestuur. Dit is 'n meesterlike stuk wat feitlike grondslag en redeneerkuns betref soos dit voorkom op bladsye 48—55 van Groenboek No. 2 van 1898 en op bladsye 7—12 van Blouboek C. 9507. Dit was uitsluitend die werk van Dr. W. J. Leyds, die Staatsekretaris, en nie opgestel met behulp van die Engelse advokaat Dr. Farelly, soos van Oordt (bl. 869) verklaar nie. Dr. Farelly se opstel oor die soesereiniteit was geheel ongeskik om as antwoord op Chamberlain se aanspraak te dien,

daar dit 'n geskiedkundige ontwikkeling van die begrip *soesereiniteit* en die inhoud daarvan by die verskillende skrywers oor volkereg behandel het. Farelly se arbeid in hierdie opsig is later uitgegee onder die tietel van *Suzerainty and the South African Republic*, waarin die skrywer van goeie wetenskaplike aanleg blyk gegee het. Die volledige antwoord van Dr. Leyds sal hier te veel ruimte in beslag neem en is buitendien onnodig, daar die geskiedkundige toedrag van sake soos deur hom behandel, reeds ook uiteengeset is in Hoofstuk VII. Dit is derhalwe slegs 'n opsomming van sy redenering wat hier volg met hier en daar 'n nadere uitleg of aanvulling.

Die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek kon natuurlik geen genoeë neem met die standpunt van Chamberlain nie. Sy bewering, dat Engeland oor Transvaal soesereiniteit sou besit, het op geheel verkeerde gronde berus. Sy stellings het geen grond vir verdediging bevat nie en was 'n nuwigheid wat nou vir die eerste keer sedert 1884 van amptelike kant deur Engeland geopper is. Engelse soesereiniteit oor Transvaal het wel bestaan onder die Pretoria-Verdrag van 1881, maar is duidelik opgehef deur die Verdrag van 1884. Die opheffing van die soesereiniteit was dan ook die bedoeling van die sluiting van die nuwe verdrag, aldus begin Dr. Leyds.

Waaruit die soesereiniteit van 1881 bestaan het, is duidelik aangegee deur Lord Kimberley in 'n brief van 31 Maart 1881: „Volkome vryheid van optree sal aan die Transvaalse regering toegestaan word in sover as dié nie onbestaanbaar is nie met die regte uitdruklik deur die Soeserein-Moondheid voorbehou. Die uitdrukking „soesereiniteit" is gekies as die gerieflikste beskrywing van die meerderheid oor 'n staat wat onafhanklike bestuursregte besit, onderhewig aan die voorbehoude met betrekking tot sekere aangeduide sake. Die mees materiële van hierdie voorbehoude regte is die toesig op die buitelandse

verhoudings van die toekomstige Transvaal-Staat wat opgedra sou wees aan die Britse regering en natuurlik sal insluit die aangaan van verdrae en die voer van diplomatieke verkeer met vreemde moondhede".

'n Nadere aanduiding van Engeland se regte kragtens die soesereiniteit is gegee in die Verdrag van 1881. Op 25 Oktober van daardie jaar is die sogenaamde Konvensie deur die Volksraad goedgekeurd, hoewel die soesereiniteitsbepalings daarin neergelê van veel uitgestrekter aard was dan die wat beding is by die voorafgaande vredesvoorwaardes. In 1883 is 'n afvaardiging na Londen gestuur om die soesereiniteit opgehef te kry. In Februarie 1884 is 'n nuwe verdrag gesluit, waarin die woord „soesereiniteit" en die bepalings wat daarop betrekking het, nie meer voorkom nie.

In die Verdrag van Pretoria, waarteen die afgevaardigdes in Engeland beswaar gaan maak het, kom die woord „soesereiniteit" voor; uit die Verdrag van Londen is dié woord verdwyn. Hierdie verdwyning kan nie toevallig wees nie, redeneer Dr. Leyds; die uitlating is opsetlik. Deur een van die partye is beswaar gemaak teen 'n hinderlike bepaling en in die nuwe verdrag is die uitgelaat. Dat dit die bedoeling was, bewys die brief op 5 Februarie 1884 deur die afgevaardigdes aan Lord Derby gestuur. Daaruit blyk, dat die ontwerp wat hy toe gereed gemaak het, deur die afgevaardigdes verstaan is om 'n ooreenstemming tussen hulle en Lord Derby in te hou omtrent die afskaffing van die soesereiniteit, want hulle sê: „Wij wenschen daarbij met bescheidenheid in overweging te geven, ter bespoediging van de geheele zaak, terzelfdertijd ook de andere artikelen der nieuwe Conventie met name die der opheffing der suzereiniteit en ter vermelding van de schuld der Republiek, binnen de rechtmatige grenzen, te doen ontwerpen en aan ons mede te deelen".

Lord Derby se antwoord op 15 Februarie geskrywe, waarby

aan die afgevaardigdes 'n ontwerp van die nuwe verdrag gestuur word, toon dat die opsetlik aangenome wyse om hinderlike bepalings opsy te set, in die weglating daarvan bestaan het. Uit die verklaring van Lord Derby — reeds in Hoofstuk VII aangehaal — blyk duidelik genoeg, dat dit ook die bedoeling van Engelse kant was om die ou verdrag geheel deur die nuwe te vervang.

Na die Jameson-Inval en wel op 25 Februarie 1896 het die Staatspresident vir sy wens om die Verdrag van Londen te vervang deur 'n verdrag van vriendskap en handel, as rede aangevoer: „Omdat de naam alleen en het vraagstuk der suzereiniteit, die sedert deze Conventie niet langer bestaat, als voorwendsel worden gebruikt voor moedwillig opzetten, vooral door middel van een lasterlijke pers, van blanken en gekleurden tegen het wettig gezag der Republiek". Hierdie vermelding deur die President van die feit, dat die soesereiniteit sedert die Verdrag van Londen nie meer bestaan nie, is nooit deur die Engelse regering weerspreek nie. Op die eis van die President dat ook Art. 4 van die Verdrag moes verval, is geantwoord, dat die Britse regering „glo dat, indien hy die uitnodiging aanneem om Engeland te besoek, 'n bevredigende oplossing van alle hangende vraagstukke moontlik sou wees; tegelykertyd moes sy HoogEdele nie toegelaat word om die vermoeienis en ongerief van 'n reis na Londen te ondergaan nie sonder die sienswyse van Haar Majesteits regering volkome te begryp". Hierdie sienswyse het onder andere ingehou: „maar die President van die Suid-Afrikaanse Republiek moet duidelik verstaan, dat Art. 4 van die bestaande Konvensie deel moet uitmaak van sodanige nuwe konvensie of verdrag". Hier het die heer Chamberlain geleentheid gehad om die feit van die verval van die soesereiniteit te weerspreek. Hy het dit nie gedoen nie, omdat hy dit toe nog met die standpunt van die Republiek eens was. Art. 14, waarin hy telkens beweer

het bewys van soesereiniteitsregte te sien in verband met die Vreemdelingewet, die Uitsettingswet en die Perswet, het hy toe nie eens die moeite werd geag om te behou nie. Die behoudseis stel hy alleen vir Art. 4 wat handel oor Engeland se toesig op die verdrae wat Transvaal mag sluit met ander moondhede.

Die heer W. H. Smith het verklaar: „Die Konvensie van Londen, aangegaan in 1884 tussen Haar Majesteit en die Suid-Afrikaanse Republiek, bevat geen uitdruklike voorbehoud van die Koningin se reg van soesereiniteit nie en, hoewel Haar Majesteit onder die Konvensie die mag behou om goedkeuring te weier aan verdrae deur die Suid-Afrikaanse Republiek met vreemde state en nasies en met sekere inboorlingstamme aangegaan, is dit 'n hoofbeginsel van dié ooreenkoms, dat met die inwendige bestuur en wetgewing van die Suid-Afrikaanse Republiek geen inmenging sal geskied nie".

In 1895 is hierdie woorde in die Britse Laerhuis aangehaal deur die Onder-Sekretaris vir Buitelandse Sake, Buxton, met die verklaring daarby, dat die Britse regering met hierdie uitleg van die Konvensie instem. Dat dit nie 'n ondeurdagte verklaring was nie, maar deurgaans die mening van die Britse regering vóór Chamberlain se bewind, bewys dan ook 'n Reuter-berig van 3 Julie 1894, dat Buxton in antwoord op 'n vraag in die Laerhuis gesê het, dat die Londense Verdrag geen uitdruklike voorbehoud van die Koningin se reg van soesereiniteit oor Transvaal bevat nie en dat Engeland toestem om homself nie te bemoei met die inwendige regering en wette van daardie land nie.

Sir Hercules Robinson, later Lord Rosmead, het kort voor sy dood aan die heer Harris, opsteller van die *Saturday Review*, 'n onderhoud toegestaan, waarop die volgende voorgekom het:

„'Die mense in Engeland hou vol', sê die heer Harris, ,dat

die soesereiniteit onder die Konvensie van 1884 stilswygend was inbegrepe, net soos dit in die van 1881 uitdruklik uitgespreek is. Is dit so?'.

„Lord Rosmead: 'Wel, ek behoort te weet, daar ek dit ontwerp het. Die betekenis 'soesereiniteit' is teruggetrek en die woord opsetlik uitgelaat. Krüger was nie tevrede met die Konvensie van 1881 nie weens die aanspraak op soesereiniteit en ons het bedoel om dié aanspraak in 1884 terug te trek. Wat is die nut van op meer mag aanspraak te maak dan 'n mens besit?' ".

Hierdie verklaring van Sir Hercules Robinson word aangehaal in 'n brief van Ds. D. P. Faure aan Chamberlain op 18 Maart 1898. Ds. Faure het in 1883 die afvaardiging van Transvaal na Londen vergesel as tolk. In hierdie brief gee hy te kenne, dat hy in 1883—1884 die vaste oortuiging gekry en bly behou het, dat die bedoeling van Engelse sowel as van Transvaalse kant was om met die Verdrag van 1884 'n einde te maak aan die soesereiniteit van Engeland oor Transvaal. Nà sy terugkeer uit Engeland in April 1884 reeds het hy in die *Volksblad* geskrywe, dat die soesereiniteit afgeskaf is en derhalwe die grootste grief van die Republikeine uit die weg geruim is. — (C. 9507, bl. 4).

Hierdie brief van Ds. Faure is vir beantwoording gestuur aan 'n ander oorlewende van die onderhandelings van 1884, nl. Sir Robert G. W. Herbert. Hy verklaar dit oneens te wees met Ds. Faure, maar skrywe tog tegelykertyd: „Sir Hercules Robinson se eie persoonlike standpunt was, inderdaad, dat die beslotenheid van Groot-Brittanje om die vernaamste moondheid in Suid-Afrika te wees so sterk en so duidelik was, dat s o e s e r e i n i t e i t n i e n o d i g w a s n i e om Transvaal te belet van die tussenkoms of beskerming van enige vreemde staat te soek of aan te neem, terwyl wat gewone binnelandse aangeleenthede van Transvaal betref, dit beter

sou wees om nie die skyn van 'n neiging om in te meng, te behou nie". — (C. 9507, bl. 5).

Dus was tog ook die man wat die Verdrag namens Engeland onderteken het tesame met Lord Derby, die Minister van Kolonies, van sin om die soesereiniteit op te hef.

Op die dag dat die Verdrag van Londen onderteken is, het Lord Derby hierdie feit aan die Waarnemende Hoë Kommissaris meegedeel en onder andere daarvan gesê: „Daar sal in die Transvaal dieselfde volkome onafhanklikheid wees as in die Oranje-Vrystaat. Die voer en beheer van diplomatieke verkeer met vreemde regerings is toegestaan. Die Koningin se uiteindelike goedkeuring van verdrae is voorbehou. Die afgevaardigdes skyn baie tevrede te wees en 'n hartlike gevoel bestaan tussen die twee regerings. U mag bowestaande bekend maak."

Dat die soesereiniteit deur die Verdrag van 1881 in die lewe geroep, afgeskaf is as gevolg van die Verdrag van 1884 word ook duidelik, wanneer die veranderde verhoudings tussen die Britse regering en die Suid-Afrikaanse Republiek sedert 1884 oorweeg word.

Die soesereiniteitsregte onder die Verdrag van Pretoria het bestaan uit:

1. Die onbevoegdheid tot regstreekse onderhandeling met buitelandse moondhede.

2. Die toesig op buitelandse en sekere binnelandse sake deur die Britse Resident uitgeoefen.

3. Die voorreg om Britse troepe deur die grondgebied van die Suid-Afrikaanse Republiek te voer.

Die Verdrag van 1884 het hierin verandering gebring: In die eerste plaas is die onbevoegdheid van die Suid-Afrikaanse Republiek om regstreeks met buitelandse moondhede te onderhandel teruggebring tot die verpligting om sy verdrae te onderwerp aan die goedkeuring van Haar Britse Majesteit; die

reg van afkeuring kon alleen uitgeoefen word binne ses maande en alleen in geval, dat die verdrag in stryd mag wees met die belange van Groot-Brittanje of een van sy besittings in Suid-Afrika. Alle bevoegdheid om te onderhandel kom weer aan die Suid-Afrikaanse Republiek. Die voortdurende praktyk as 'n uitoefening van regte, b.v. die benoem van eie diplomatieke en konsulêre verteenwoordigers, is na 1884 gewees die volg van 'n gedragslyn wat onbestaanbaar is met soesereiniteit. Die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek het konsulêre amptenare benoem ook in Groot-Brittanje en aan dié amptenare is deur die Britse regering *exequatur* verleen. Engeland het ook self konsulêre amptenare in die Republiek benoem en het by die regering van die Republiek om *exequatur* vir dié amptenare aansoek gedoen. Ook dit toon duidelik aan, dat die gevolge van die afskaffing van die soesereiniteit deur die Britse regering sedert 1884 aanvaar is.

In die twede plaas het die Britse Resident na 1884 verdwyn, wat onder die Verdrag van 1881 aangestel is en groot mag van toesig besit het oor die buitelandse en enige binnelandse sake van die Suid-Afrikaanse Republiek. Dit is 'n belangrike verandering ten gunste van die opheffing van die soesereiniteit, wanneer die pligte van die Resident soos in die Verdrag van 1881 omskrywe in aanmerking geneem word.

Ten derde het die reg van Engeland om troepe deur die grondgebied van die Suid-Afrikaanse Republiek te voer, verval deur weglating van die betreffende artiekel.

Uit hierdie feite blyk, dat al hierdie sake onder die soesereiniteit wat vòòr 1884 bestaan het, teruggebring is tot die verpligting om, kragtens Art. 4 van die Verdrag van Londen, aangegane verdrae of verbintenisse met vreemde moondhede alleen in toepassing te bring na goedkeuring van Engeland of wanneer dié goedkeuring binne ses maande nie uitdruklik geweier is nie. Kragtens Art. 4 onderhandel die Suid-

Afrikaanse Republiek met buitelandse moondhede sonder om Engeland te raadpleeg, sluit hy ooreenkomste sonder voorkennis van Engeland. Die enigste verpligting in verband hiermee opgelê bestaan, volgens die duidelike woorde van Lord Derby in sy brief van 15 Februarie 1884, in die toepassing van die bepaling, dat 'n verdrag met 'n buitelandse moondheid alleen van krag sou wees, wanneer die goedkeuring van Brittanje daartoe nie geweier word nie.

Onder die reëls van vertolking van tussenstaatse ooreenkomste sê Woolsey op bl. 180 (par. 113) onder andere:

„Wanneer twee betekenisse toegelaat kan word, dan verdien dié die voorkeur wat die minste in die voordeel is van die party vir wie se voordeel die bepaling ingevoeg is. Want in die versekering van 'n voordeel behoort hy homself duidelik uit te druk. Die betekenis wat die aanvaarder van die voorwaardes daaraan heg, behoort eerder gevolg te word dan die van die aanbieder. Onaangename bepalings wat verswarende voorwaardes vir een party insluit, moet striktelik verstaan word, sodat hulle werking binne die naaste grense sal gebring word".

Die toepassing van hierdie reëls op die vraagstuk van die bestaan van soesereiniteit is duidelik, sê Dr. Leyds. Indien die Britse regering soesereiniteit in die Verdrag van 1884 gewil het, dan was dit ook vir die Britse regering nodig gewees om hieromtrent tot 'n besliste en duidelike ooreenstemming te geraak, soas die geval was in 1881. Sodanige verswarende verpligtings as vir die Republiek bestaan, moet strik uitgelê word en veral nie deur 'n uitwysing van die Britse Minister van Kolonies wat deur hom vir die Republiek bindend beskou word nie.

Die heer Chamberlain wens die toepassing van die beginsels van volkereg aan die uitlegging van die Verdrag van Londen te ontsê, maar bowenaangehaalde reëls is presies gelyk aan

die wat geregshowe in Engeland ten aansien van alle ooreenkomste in toepassing bring.

Volgens die heer Chamberlain het die aanhef van die Verdrag van 1881 van krag gebly, hoewel al die artiekels daarvan vervang is deur andere in die nuwe verdrag van 1884. Om tot 'n juiste insig hiervan te kom, is slegs nodig om 'n vergelyking te maak van die teks van die twee verdrae.

In die Verdrag van 1881 word uitdruklik van soesereiniteit melding gemaak, sowel in die artiekels as in die aanhef.

In die Verdrag van 1884 word van soesereiniteit geen melding gemaak nòg in die inleiding nòg in die artiekels nie.

Indien in 1884 soesereiniteit bedoel is, dan rys die vraag: waarom daarvan geen melding gemaak is in Art. 4 nie, die enigste artiekel waarin verwysing van soiets op sy plek sou gewees het. In Art. 18 van die Verdrag van 1881 word van die Hoë Kommissaris gespreek as „vertegenwoordigende de suzerein". In die Verdrag van 1884 word geen verwysing gedoen na die goedkeuring van die Koningin as die van 'n soeserein nie. Hierdie versuim was klaarblyklik opsetlik. Telkens wanneer dit die bedoeling was om 'n bepaling van die Verdrag te behou, is sodanige bepaling weer opgeneem in die Verdrag van 1884. Verwysing na Artt. 13, 14 en 15 van die Verdrag van 1881 en na Artt. 8 en 19 van die Verdrag van 1884 stel hierdie feit duidelik in die lig en hieruit volg op onweerspreeklike wyse, dat die Verdrag van 1881 in sy geheel teniet gedaan is.

Uit die teks van die aanhef van die Verdrag van 1884 blyk duidelik, dat dit nie die bedoeling was om verandering te bring alleen in die artiekels van die Verdrag van 1881 en die inleiding daarvan van krag te laat bly nie, maar wel om die gehele Verdrag te verander. Die aanhef van 1884 spreek dan ook nie van nuwe artiekels nie, maar van „de volgende artikelen van eene nieuwe Conventie".

Die aanhef van 1884 erken ook uitdruklik 'n nuwe staat. Daarin word nie gespreek van die „Transvaalsche grondgebied" onderworpe aan die „suzereiniteit" van Haar Majesteit soos in die inleiding van die Verdrag van 1881 nie, maar van de „Zuid-Afrikaansche Republiek" sonder meer. Die inleiding van 1881 kon nie meer van krag wees nie, of daar moes twee inleidings bestaan, dié van 1881 en dié van 1884, regstreeks in stryd met mekaar en tegelykertyd van krag. Dit is klaarblyklik 'n ongerymdheid en 'n uitleg wat 'n ongerymdheid insluit, moet verwerp word, sê Woolsey.[1]) Die voorsiening gemaak in die laaste gedeelte van die inleiding van 1884, dat, solank die bekragtiging van die nuwe verdrag nie sou geskied het nie, die ou verdrag „in volle kracht en werking blijven zal", kon geen ander bedoeling hê nie dan dat ná die bekragtiging van die nuwe, die oue ophou om gevolg te hê.

Volledigheidshalwe moet die aandag nog op 'n ander punt gevestig word. Die omvang van die soesereiniteitsreg soos dit bestaan het onder die Verdrag van 1881, is reeds hierbo in die aangehaalde brief van Lord Kimberley van 31 Maart 1881 bepaal.

Daaruit volg, dat, indien soesereiniteit voortbestaan het onder die Verdrag van Londen van 1884, die enigste regte, waarop die Britse regering aanspraak sou kan gemaak het, dié sou gewees het wat uitdruklik voorbehou is aan die soesereine moondheid oor „sekere aangeduide sake". Die Britse regering was nie daarop geregtig om, as gevolg van vaagheid en onbepaaldheid van die soesereiniteit, vae en onbepaalde regte aan homself toe te eien nie.

Die verklaring van die heer Chamberlain, dat die aanhef van die Verdrag van 1881 behou is, berus onweerspreeklik op 'n misverstand. Transvaal was in besit van 'n verklaring

[1]) „An interpretation is to be rejected which involves an absurdity". (bl. 180).

van die here Krüger en Esselen, lid en sekretaris van die afvaardiging van 1883—1884, dat 'n uitdruklike mondelinge ooreenkoms met Lord Derby aangegaan is, dat die soesereiniteit sou opgehef word. Maar daar was meer. Die regering het in sy argiewe skriftelike bewys gehad, dat Lord Derby self voorgestel het om die aanhef van die Verdrag van 1881 te doen verval. Dit blyk nie alleen uit die reeds aangehaalde brief van 15 Februarie 1884 nie, maar ook uit die ontwerp van die nuwe verdrag, soos reeds aangedui is in Hoofstuk VII. Die aanhef van 1881 is in die ontwerp binne 'n swart lyn geplaas en dus bedoel om te verval soos Lord Derby daarby uitdruklik aangedui het. Duideliker kon 'n gevolgtrekking nie wees nie. — (Sien Bylae B).

In sy opvatting, dat die soesereiniteit nie meer bestaan het nie, is die regering gesteun deur die mees vooraanstaande geleerdes op die gebied van volkereg o.a. Prof. J. de Louter. Dr. Leyds het die brief van Chamberlain, waarin hy soesereiniteit eis, en die antwoord van Transvaal daarop ook gestuur aan die regerings van Nederland, Switserland, Duitsland, Italië, Frankryk, Portugal en die Verenigde State van Amerika, om hulle op die hoogte te bring van die feite van die stryd.

By die deurstuur van die antwoord van Dr. Leyds aan die heer Chamberlain sê Sir Alfred Milner wat nou Hoë Kommissaris was in die plek van Lord Rosmead, onder andere:

„Albei partye stem ooreen, dat die Verdrag van 1884 hulle onderlinge verhoudings vasstel, en die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek het herhaaldelik hulle bedoeling verklaar om hulleself te hou aan die bepalings van daardie verdrag. Ongelukkig lê hulle die vernaamste artiekels van die Verdrag uit op 'n wyse wat heeltemal verskil van dié, waarop Haar Majesteits regering dit uitlê. Wat die regte uitleg van hierdie artiekels is, lyk my 'n saak van gewig. Of die ver-

houding deur die artiekels in die lewe geroep behoorlik kan beskrywe word as soesereiniteit, is nie na my mening van veel belang nie. Dit is 'n saak van taalkundige eerder dan politieke belang . . . Wat my betref, is ek myself daarvan bewus, dat dit 'n growwe fout van politiek sou wees vir Haar Majesteit se regering om hierdie geskille te onderwerp aan die skeidsgereg van 'n vreemde moondheid". — (C. 9507, bl. 6 en 7).

Hierdie „growwe fout van politiek" sou natuurlik daarin geleë gewees het, dat Transvaal by die skeidsgereg gelyk sou kry en sy onafhanklikheid daardeur op vaster grondslag sou te staan kom, wat Chamberlain en Milner juis wou vermy. Waar Milner sê, dat die regte uitleg van die verdragsbepalings van gewig was, het hy gelyk gehad, maar dit was natuurlik in stryd met alle billikheid om te verwag, dat die Suid-Afrikaanse Republiek die uitleg van Chamberlain en Milner moes aanvaar as die enigste juiste, veral met die oog op die feit, dat hulle hulleself nie bepaal by die Verdrag van 1884 nie, dog daarin betekenisse wou lê wat alleen gegeld het vir die vervange verdrag van 1881. Met sy uitspraak, dat dit nie van belang was of die verhouding van die twee state as soesereiniteit kon beskrywe word al dan nie, omdat dit meer van taalkundige dan politieke belang sou wees, gee hy al toe, dat Engeland beswaarlik sy eis van soesereiniteit kon handhaaf. Van blote taalkundige belang was dit nie, dog van groot politieke en regskundige betekenis of aan Art. 4 van die Verdrag van 1884 die inhoud gegee is van die bepalings van die Verdrag van 1881. Onder soesereiniteit het die een staat min of meer bepaalde regte oor 'n ander, al is die inhoud van die woord ook grotendeels betreklik. Sodra die bestaan van soesereiniteit deur Transvaal erken is, sou Engeland nie alleen van sy regte onder Art. 4 gebruik kan maak nie, maar ook al die ander voorregte oor Transvaal kon uitoefen wat gewoonlik in die volkereg aan die soeserein toegeken word. Daar was

by voorbeeld 'n wêreld van verskil tussen die mate van seggenskap wat Engeland oor Transvaal se binnelandse sowel as buitelandse beleid gehad het kragtens die Verdrag van 1881 en die geringe mate van toesig op 'n deel van Transvaal se buitelandse betrekkings soos neergelê in Art. 4 van die Verdrag van 1884. Dit was hierdie verskil wat Chamberlain en Milner nie wou raak sien nie of tenminste nie wou erken nie. Daar was geen twyfel aan, dat die Suid-Afrikaanse Republiek met die oog op Art. 4 van die Verdrag van Londen nie volkome soewerein was nie, maar hierdie beperking op sy soewereiniteit was nog lang nie soesereiniteit nie.

Hierdie beperking het Dr. Leyds vir geen oomblik oor die hoof gesien nie, maar sy verset het gegaan teen die verbysien van Art. 4 deur Chamberlain en dië se toepassing van die vervalle Verdrag van 1881 op die Suid-Afrikaanse Republiek wat van 1884 'n geheel ander volkeregtelike rang deelagtig geword het.

Die Suid-Afrikaanse Republiek was weens Art. 4 van die Londense Verdrag seker wat meer beperk in sy vryheid dan 'n volkome soewereine staat behoort te wees. Dit het sy oorsaak daarin gehad, dat die Republiek jong en swak was en teenoor sy magtige teenparty 'n sekere mate van toesig oor sy buitelandse betrekkings moes toestaan om die erkenning van sy onafhanklikheid te verkry. Hierdie toesig was vir Groot-Brittanje van gewig met die oog op sy groot belange in Suid-Afrika en die vrees vir die onverwagte indringing aldaar van sy gedugte Europese teenstanders. Dog dié toesig was niks meer nie dan die wat die Volkebond teenswoordig uitoefen oor die verdrae van al sy lede. Dit was die begin van die opheffing van geheime diplomasie, al het dit slegs tussen twee state gegeld, 'n sterke en 'n swakke.

Hierdie toestand kon beslis nie as soesereiniteit omskrywe word nie, watter rekbaarheid die heer Chamberlain ook al op

dié woord wou toepas. As Art. 4 van die Londense Verdrag regtelik soesereiniteit gevestig het, sou die heer Chamberlain nie nodig gehad het om sy toevlug langs verdraaide weë te neem tot die vervalle Verdrag van 1881 nie. Dan sou die Verdrag van 1884 hom voldoende regsgrond opgelewer het vir sy bemoeiing met die binnelandse aangeleenthede van die Suid-Afrikaanse Republiek. Chamberlain was beslote om Transvaal te kneg, om die Republiek weer in te lyf by die Britse Ryk vir die stigting van 'n groot verenigde Suid-Afrika onder Britse vlag, soos Rhodes ook gewil het. Hy kon dit egter nie regstreeks betuig nie. Hy moes voorwendsels hê vir sy politiek. Hy moes 'n regsgrond hê vir sy aanmatigende optree teenoor Transvaal. Hierdie regsgrond was in die Verdrag van 1884 nie te vinde nie. Dààrom moes Chamberlain terugval op die Verdrag van 1881 en soesereiniteit voorwend as regsgrond om sy optree terwille van Brittanje se naam in die wêreld enigsins te regverdig.

Om presies die inhoud van die woord „soesereiniteit" aan te gee, is nie gemaklik nie weens die betreklikheid van sy omvang en die verskillende grade van volkeregtelike toestand wat daaronder van tyd tot tyd inbegrepe was. Dog 'n mens kan dit seker met Oppenheim op juiste wyse staande hou, „dat *soesereiniteit 'n soort van internasionale voogdyskap is*, omdat die vasalstaat geheel of hoofsaaklik *internasionaal verteenwoordig* word deur die soeserein-staat". — (Oppenheim I, bl. 162). Engeland het vir Transvaal nie internasionaal verteenwoordig nie. Die Suid-Afrikaanse Republiek het sy eie gesante en konsuls gehad: hy kon oor alle soorte van verdrae met ander state selfstandig onderhandel en dié verdrae aangaan, dog alleen daaraan internasionale regskrag ontleen, wanneer Engeland dit nie binne ses maande afgekeur het as in stryd met sy groot belange in Suid-Afrika nie. In die aangaan van verdrae met die Oranje-

Vrystaat en met inboorlingstamme ten noorde van Transvaal was die Suid-Afrikaanse Republiek geheel onafhanklik. Dit bewys ook al weer, dat Art. 4 nie bedoel het om soesereiniteit te vestig nie, maar alleen om vir Engeland in die geleentheid te stel om verrassings te voorkom, wanneer een of ander van die groot Europese moondhede mag trag om in Suid-Afrika vaste voet te kry. Oppenheim kan dan ook nie vir Transvaal regswetenskaplik as vasalstaat beskou nie en moet die feit noem, dat die Republiek was „in die mening van Engeland onder sy soesereiniteit". Die volkeregtelike bevoegdhede van Transvaal was te uitgestrek om hom te beskou as onder soesereiniteit van Engeland te staan. [1])

Liszt is nog meer beslis op hierdie punt dan Oppenheim en sê: „Op hierdie Art. 4 het Engeland sy bewering gegrond, dat die Suid-Afrikaanse Republiek geen soewereine staat sou wees nie. Maar hierdie beperking is nie voldoende om die begrip van half-soewereiniteit op te grond nie. Want die verdrae is nie d e u r Engeland v i r die Republiek gesluit nie, dog deur l a a s g e n o e m d e in e i e naam; van volkeregtelike verteenwoordiging deur Engeland was derhalwe hoegenaamd geen sprake nie. Daarin alleen tog, in die gehele of gedeeltelike uitsluiting van die handelingsbevoegdheid, kan die half-soewereiniteit gesien word". — (bl. 55).

Op 15 Desember 1898, dus meer dan 'n half jaar na die ontvangs van Dr. Leyds se uiteensetting van die standpunt van die Suid-Afrikaanse Republiek, antwoord die heer Chamberlain op daardie stuk. Hy neem sy toevlug tot hierdie redenering: „Indien daardie aanhef (d.i. die van die Verdrag van 1881) herroep is, sou nie alleen die voorbehoud van soesereiniteit ten behoewe van Haar Majesteits regering herroep

[1]) Na aanleiding van die Politieke Verbond met die Oranje-Vrystaat het Prof. A. Rivier 'n uiters belangwekkende uiteensetting van hierdie vraagstuk gegee, soos te sien is in Bylae L. II.

wees nie, maar ook die toestaan van inwendige onafhanklikheid aan die inwoners van die Suid-Afrikaanse Republiek.... Die toestaan van inwendige onafhanklikheid en die voorbehoud van soesereiniteit het albei hulle enigste staatsregtelike oorsprong in daardie aanhef". Hy voer verder aan, dat in die ontwerp-Derby die deurgestreepte woorde die volgende was: „Waaronder Zelfbestuur aan de inwoners van het gebied der Transvaal is teruggegeven onderworpen aan de suzereiniteit van Hare Majesteit.......". Indien die uitlating van hierdie woorde beweer word die afskaffing van soesereiniteit in te sluit, redeneer die heer Chamberlain, moes dit ook by gelykheid van redenering aangeneem word om tegelykertyd 'n einde te gemaak het aan die reg van selfregering deur Haar Majesteit aan die Republiek in dieselfde sin toegestaan. — (C. 9507, bl. 28).

Hierdie gevolgtrekking van die heer Chamberlain is geheel verkeerd en vals en sy toevlug tot 'n redenering van dié aard bewys die swakheid van sy standpunt. Hy vergeet die gronde van die aangaan van die Verdrag van Londen wat duidelik aangegee word in die aanhef van dié verdrag: „Daar de Regeering van den Transvaal-Staat, door zijne Afgevaardigden........ hebben voorgedragen, dat de Conventie, geteekend te Pretoria op den 3den Augustus 1881....... zekere bepalingen bevat, die ondoeltreffend zijn en lasten en verplichtingen oplegt waarvan genoemde Staat begeert ontslagen te worden.......; en daar het Hare Majesteit de Koningin van het Vereenigd Koninkrijk en Ierland behaagd heeft, de genoemde voorstellen in overweging te nemen......" ens. Die soesereiniteit was een van die laste en verpligtings, waarvan die Transvaal-Staat ontslae wou wees. Selfbestuur kon seker nie as 'n las en verpligting beskou word nie. Buitendien is selfbestuur onder soesereiniteit iets geheel anders dan onafhanklikheid. Sodra soesereiniteit afgeskaf is, was die gewese vasal-

staat ontslae van die voogdyskap, waaronder dit geleef het. Dit spreek vanself, dat hy inwendig volkome onafhanklik sou wees uit krag van sy erkenning as selfstandige en volkeregtelike regspersoon. Geen ander staat kon hom dié inwendige onafhanklikheid meer toeken nie. Dit vloei vanself voort uit die feit van sy bestaan as erkende vrye staat. Dat die woorde „waaronder Zelfbestuur aan de inwoners van het Gebied der Transvaal is teruggegeven" geskraap word tesame met die woorde „onderworpen aan de Suzereiniteit . . . .", is juis nog 'n duideliker bewys, dat dit die bedoeling van Lord Derby was om die soesereiniteit volkome af te skaf.

Dit het Staatsekretaris F. W. Reitz, opvolger van Dr. Leyds, waarskynlik bedoel en daarmee het hy dan gelyk gehad, toe hy op 9 Mei 1899 aan die heer Chamberlain die volgende antwoord gegee het: „Daar de Conventie van 1881 geheel vervallen was en vervangen door die van 1884, waarin alleen aan Groot-Brittanje gewaarborgd worden zekere beperkte en gespecificeerde rechten, zonder dat er verdere sprake is van eenige zelfregeering aan deze Republiek competeerende, volgt het als van zelve, dat de thans bestaande macht van absolute zelfregeering dezer Republiek niet afgeleid wordt uit òf de Conventie van 1881 òf die van 1884, maar alleen en uitsluitend uit het inherente recht dezer Republiek als een souvereine Volkenrechtelijke Staat". — (Gbk. No. 5, 1899, bl. 9; C. 9507, bl. 32).

Die heer Reitz het volkome gelyk gehad, dat „absolute zelfregeering" in die algemeen gevolg het uit „het inherente recht" van 'n land op erkenning „als een souvereine Volkenrechtelijke Staat", maar die bewoording van sy stelling was onjuis, omdat hy oor die hoof gesien het, dat die Suid-Afrikaanse Republiek „thans" nie meer volkome soewerein was nie, daar 'n stuk van die soewereiniteit prysgegee is in Art. 4 van die Verdrag van Londen. Wat is die nut van op meer

regte aanspraak te maak dan jy besit, het Lord Rosmead gevra ten opsigte van die aansprake van Engeland. Hierdie vraag is ook hier op sy plek met die oog op die toestand van die Suid-Afrikaanse Republiek. Met die feitlike toestand onder Art. 4 van die Verdrag van Londen neergelê is deur die heer Reitz nie voldoende rekening gehou nie. Vir die antwoord aan die heer Chamberlain het Dr. Leyds op versoek van die regering 'n ontwerp gemaak onder weg na Kaapstad by sy terugkeer na Europa as gesant. Die aangehaalde sinsnede van die heer Reitz is 'n belangrike afwyking van die ontwerp van Dr. Leyds wat die juiste toestand nie uit die oog verloor het nie en die saak aldus gestel het: „Wat de naam moge zijn, waarmede de verhouding tusschen beide staten moet worden genoemd, deze Regeering is volkomen eens met de stelling uitgesproken in paragraaf 6 der missive onder beantwoording, dat de Zuid-Afrikaansche Republiek is een staat ‚possessing independent rights of government subject to reservations with reference to certain specified matters'. Dit Gouvernement bedoelt hiermede te zeggen, dat er alleen reservaties kunnen zijn ten opzichte van zekere gespecificeerde zaken, en derhalve geen reservaties ten opzichte van andere, niet gespecificeerde zaken". — *(Eenige Correspondentie*, bl. 209).

Dr. Leyds erken volmondig (en waarom nie?), dat Engeland kragtens Art. 4 toesig het op Transvaal se buitelandse betrekkings. Dit is uitdruklik so bepaal in die Verdrag. Dog hier was ook die grens van Engeland se bemoeiing met Transvaalse sake. Engeland het geen regsgrond vir seggenskap in die Republiek se beleid buite en behalwe die uitdruklik aangeduide gehad nie. In die Verdrag word geen melding gemaak van die toekenning van selfregering aan die Transvaal nie. Maar dié reg van selfregering word veronderstel by die beperking waaraan dit onderworpe is in Art. 4, dog dan kon ook geen ander beperkings wat nie aangedui is, eensydig deur Engeland

opgelê word nie. As Engeland die beperking op Transvaal se soewereiniteit in Art. 4 opgelê as soesereiniteit wou beskrywe, dan kon hy dit doen, skyn Dr. Leyds te redeneer, maar dan mag Engeland die woord „soesereiniteit" nie gebruik as 'n regsgrond vir inmenging in sake van Transvaal, waarop hy geen aanspraak kon laat geld nie. „Die manier, waarop die heer Reitz goël met die verdrag van 1884, werk", sê Milner in 'n brief aan Chamberlain, „nogal prikkelend op 'n eenvoudige man. Maar die belangrikheid van die saak bestaan nie in sy bewysgronde nie. Dit bestaan in die bewering, dat die Suid-Afrikaanse Republiek 'n ‚soewereine volkeregtelike staat' is. Dit lyk vir my", gaan Milner voort, „in stryd te wees met die toestand voortdurend deur ons gehandhaaf en inderdaad van die aard van 'n uitdaging van Haar Majesteits regering". — (C. 9507, bl. 30).

In 'n brief van 13 Julie 1899 verklaar Chamberlain, dat hy dit eens was met Milner. Hy gee verder 'n soort van geskiedkundige oorsig van die ontstaan van die Suid-Afrikaanse Republiek en doen ook 'n aanhaling uit 'n rede op 17 Maart 1884 deur Lord Derby (Earl Cadogan) in die Hoërhuis gehou. Daarin kom onder andere voor: „Wat soesereiniteit ook al mag beteken het in die Verdrag van Pretoria, bly die toestand van sake wat dit ingehou het, voortbestaan; hoewel die woord nie werklik gebruik word nie, het ons die wese daarvan behou. Ons het die gebruik van die woord nagelaat, omdat dit skyn 'n woord te wees wat moontlik tot wanbegrip en misverstand aanleiding kan gee". — (C. 9507, bl. 33).

Hierdie aanhaling bewys miskien aan die een kant, dat Lord Derby bedoel het om die wese van die soesereiniteitstoestand te behou, maar dan tog seker nie in grotere mate as in Art. 4 van die Verdrag van Londen aangedui is nie. Dat hierdie artiekel 'n stukkie van die soewereiniteit van die Transvaal wegneem, kan niemand ontken nie, maar soesereiniteit het dit tog beslis nie gevestig nie.

Wat egter van veel groter belang is in hierdie aanhaling is die getuienis van Lord Derby, dat hy bedoel het om die woord „soesereiniteit" oorboord te werp en hierdie getuienis ontwrig gans en al die telkens herhaalde bewerings van Chamberlain, dat die soesereiniteit soos aangedui in die Verdrag van 1881 bly voortbestaan het nà die aangaan van die Verdrag van 1884, omdat die aanhef van die vroeëre verdrag nie herroep is nie en geldig gebly het. Dit was die grondslag, waarop sy bewerings omtrent die bestaan van soesereiniteit berus het, en hierdie grondslag het Chamberlain nou self met die aanhaling van Lord Derby se verklaring onder sy eie voete uitgeslaan.

Die heer Chamberlain het self die onhoudbaarheid van sy stellings besef, want sodra hy 'n ander stok in hande gekry het om die Republiek mee te slaan, het hy daarvan veelvuldig en dankbaar gebruik gemaak. Dat Engeland geen soesereiniteit oor Transvaal besit nie, sou hy natuurlik nie erken nie, maar hy lê nou die klem op die ongelukkige uitdrukking van die heer Reitz, nl. dat die Suid-Afrikaanse Republiek 'n „soewereine volkeregtelike staat" sou wees. Dit was ontoelaatbaar, sê Chamberlain, sowel uit regtelike as geskiedkundige oogpunt om die Republiek te beskou as 'n soewereine volkeregtelike staat. — (Gbk. No. 10, 1899, bl. 1).

Tot vóór die aanspraak van die heer Reitz op soewereine onafhanklikheid vir die Suid-Afrikaanse Republiek was in die briefwisseling met de Britse regering slegs sprake van die vraag of die Republiek onderworpe was aan die soesereiniteit van Groot-Brittanje, ja of nee. Solank Dr. Leyds lid van die regering uitgemaak het en as Staatsekretaris die briefwisseling gevoer het, het hy homself met volkome instemming van President Krüger en alle lede van die Uitvoerende Raad beywer om die twisvraag te beperk tot daardie enkele punt en hy het die Britse eis van soeserein te wees oor die Suid-Afrikaanse

Republiek in sy antwoord van 16 April 1898 met beslis afdoende bewysgronde weerlê, sodat selfs die opposiesie in die Volksraad met Loveday aan die hoof hulleself met sy standpunt en redenering verenig het. 'n Ander vraag was dit, hoe die verhouding tussen die twee state dan wel moes omskrywe word. Hierdie vraag was moeiliker te beantwoord. Dr. Leyds het dit dan ook steeds uit die weg gegaan, te meer omdat dit nie nodig geskyn het om hierdie punt aan te roer nie en dit onwenslik was vir die Republiek om homself te waag aan 'n netelige saak, waarby hy die kans geloop het om sommige van sy ondersteuners in die soesereiniteitsvraagstuk te vind aan die kant van sy vyande.

Later gebeurtenisse het bewys, dat Dr. Leyds hierin volkome gelyk gehad het. Op 27 September 1899 sein by voorbeeld konsul-generaal Montagu White uit Londen: „Vrienden keuren de houding van Chamberlain af, wat betreft het gebruik der Engelsche taal, eveneens de insinuatie in [zijn] laatste depêche dat de Conventie van 1881 nog bestaat. Maar geen enkele vriend rechtvaardigt onze bewering dat wij een Souvereine Volkenrechtelijke Staat zijn, want art. 4 [der Conventie van 1884] is daarmede in strijd. Deze bewering wordt thans door de oorlogspartij opgeworpen als *casus belli*. Dit is een gevaar.......".

Dit was in Dr. Leyds se mening gebode om hulleself slegs te stel op die standpunt, dat op die verhouding van die twee state, Groot-Brittanje en die Suid-Afrikaanse Republiek, of hulle op gelyke voet gestaan het of nie, in ieder geval die volkereg van toepassing was; voorts dat Groot-Brittanje op geen regte kon aanspraak maak wat uit soesereiniteit self sou voortvloei nie, tensy sulke regte uitdruklik in die Verdrag vasgestel was; en verder, dat die Republiek van sy kant nie uitdruklik aanspraak maak op volkome soewereiniteit met alle daaraan verbonde regte nie. — (*Eenige Correspondentie* ens., bl. 201 en 202).

Die heer Reitz het op 2 September 1899 teruggekeer tot hierdie standpunt en die redenering van Dr. Leyds soos uiteengeset in sy brief van 16 April 1898. Hy skrywe: „dat, wat aangaat de bewering van Suzereiniteit, het niet bestaan daarvan door deze Regeering, volgens hare bescheidene meening, reeds zoo duidelijk is uiteengezet, in hare dépêche van 16 April 1898, dat het overbodig zoude zijn de feiten, argumenten en gevolgtrekkingen daarin vermeld hier te herhalen; zij wenscht hier slechts aan te merken, dat zij blijft bij hare beschouwingen in die dépêche uitgesproken". — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 20; C. 9521, bl. 53).

Indien die regering gehoop het om die nuwe vraagstuk van die soewereine staat buite die geding te hou deur dit maar te verswyg, dan het hulle daarmee bedroë uitgekom. Dit het veels te goed in die kraam van die heer Chamberlain te pas gekom om op die vraagstuk te bly deurhamer. Op 12 September 1899 skrywe die Britse Agent:

„H. M.'s regering het die standpunt omtrent die politieke rang van die Suid-Afrikaanse Republiek, ingeneem deur die regering van die Republiek in hulle brief aan my van 16 April 1898 en ook in hulle brief van 9 Mei 1899, waarin hulle aanspraak maak op die rang van 'n soewereine volkeregtelike staat, beslis verwerp. H. M.'s regering is derhalwe nie instaat om enige voorstel te oorweeg wat as voorwaarde dien op die aanvaarding van hierdie standpunt nie. Dit is op hierdie grond, dat H. M.'s regering gedwonge is om die laaste voorstel van die regering van die Suid-Afrikaanse Republiek te beskou as onaanneemlik in die vorm, waarin dit voorgedra is". — (Gbk. No. 10, 1899, bl. 1; C. 9521, bl. 64).

Die antwoord van die heer Reitz hierop was in baie versoenende toon gestel. By die doen van sy laaste voorstel, uitgelok op wenke van die Britse Agent aan die Staatsprokureur (dieselfde voorstel wat Chamberlain so botweg afgewys het),

was dit vir die regering geensins te doen, ewemin as nou, lui die brief van die Staatsekretaris van 15 September 1899, om enige nodelose herhaling te maak van sy aansprake omtrent sy politieke rang as 'n onafhanklike staat soos omskrywe deur die Verdrag van Londen van 1884 nie, maar alleen om te trag om 'n einde te maak aan die spannende toestand deur H. M.'s regering tegemoet te kom en wel op 'n voorstel wat nie alleen in die gees nie maar selfs in die vorm daarop gerig sou wees, soos die regering te verstaan gegee is, om H. M.'s regering te bevredig.

Die Staatsekretaris kon tog nie nalaat om hierby ook te wys op die voortdurend dreigende en ontwyfelbare gevaar vir die Republiek se onafhanklikheid nie, wat so hoog op prys gestel word, 'n gevaar wat ontstaan uit die Britse aanspraak op soesereiniteit en uit die inmenging van die Britse regering in die inwendige sake van die Republiek.

Chamberlain het nou geen woord meer gerep van soesereiniteit nie, maar het teruggekom op die „soewereine volkeregtelike staat". Op 25 September 1899 skrywe die Britse Agent, dat hulle geen aanspraak gemaak het op regte van inmenging in die inwendige sake van die Republiek nie anders dan dié wat geput word uit die verdrae tussen die twee lande of wat aan elke buurstaat toekom (en veral een wat 'n groot en oorheersende belang het in die omliggende streke), vir die beskerming van sy onderdane en van sy aangrensende besittings. Maar hulle is gedwonge deur die handelwyse van die Suid-Afrikaanse Republiek, wat in sy brief van 9 Mei 1899 die reg van die Republiek geëis het om 'n soewereine volkeregtelike staat te wees, om hierdie eis beslis te ontken en te verwerp.

Op 27 September 1899 het President M. T. Steyn van die Oranje-Vrystaat die Hoë Kommissaris sy bemiddeling ook ten aansien van hierdie twisvraag aangebied. Uitdruklik verklaar hy om in staat te wees om van die Transvaalse regering 'n bevredigende en afdoende versekering te verkry, dat die

Republiek Engeland se regte onder die Verdrag van Londen in alle opsigte sou erken. By die oorsein van hierdie verklaring aan Chamberlain, het Milner vervalsings gepleeg wat meer dan iets anders bewys het waar hy op aangestuur het.

Die sinsnedes van President Steyn, waarop dit in hierdie verband aangekom het, lui volgens die Oranjeboek van die Vrystaat:

„Ik wensch hier bij te voegen dat ik vast overtuigd ben (en ik meen stellig dat eenige redelijke verzekering verkregen zou kunnen worden) dat de Regeering der Zuid-Afrikaansche Republiek oprechtelijk begeerig was de Conventie van 1884 in haar geheel te handhaven, zoowel wat betreft de letter als den geest daarvan, en dat zij geen eisch tot eenig absoluut politiek status zonder de kwalificatie ontstaande uit Art. 4 dier Conventie zich aanmatigt of er aanspraak op maakt, en schijnt het mij derhalve niet toe dat er eenig misverstand hierop bestaat dat niet dadelijk en zonder moeite opgelost kan worden".

Al die woorde hier met verruimde openings gedruk is onder meer deur Milner in sy mededeling aan Chamberlain weggelaat, soos te sien is in Blouboek C. 5930, bl. 36 en 37.

Nòg Milner nòg Chamberlain het dit nodig geag om President Steyn te antwoord.

Veertien dae later was dit oorlog.

As vanself rys die vraag of dit so ver sou gekom het, as die regering slegs gebly het by die eenvoudige ontkenning van die Britse soesereiniteit sonder om bowendien erkenning van die soewereine volkeregtelike rang van die Republiek te eis.

Dit is Dr. Leyds se ontwyfelbare oortuiging, dat Chamberlain en Milner in ieder geval op 'n breuk sou aangestuur het. In Chamberlain se oog het die ontkenning van die soesereiniteit en die handhawing van die volkome soewereine staat op dieselfde neergekom. Sy brief van 12 September 1899, hier-

bo reeds aangehaal, bewys dit. Dit is jammer, dat hom 'n voorwendsel verskaf is wat by vele Britte as geldige bewysrede kon diens doen en ook diens gedaan het. Die uitslag sou tog dieselfde gewees het: watter twispunt ook gerys het, die Suid-Afrikaanse Republiek sou en moes homself onderwerp en homself skik in die toestand van Britse kroonkolonie of anders geheel ten gronde gerig word. — *(Eenige Correspondentie,* ens., bl. 206).

Chamberlain het ook die voorstel van die Republiek insake stemreg onaanneemlik geag, omdat daaraan die voorwaarde verbonde was om die vraagstuk van die soesereiniteit stilswygend verby te gaan. — (Gbk. No. 10, 1899, bl. 1).

Tussen Staatsprokureur Smuts en die Britse Agent het hierdie onderwerp ook ter sprake gekom. Engeland wou 'n waarborg hê van die Republiek ten aansien van die toestaan van die stemreg en verteenwoordiging aan die Uitlanders om homself daarvan te verseker dat die wet, eenmaal ingevoer, gespaar sou bly van willekeurige verandering. Dog van dié waarborg wou Staatsprokureur Smuts nie hoor nie, „daar het als eene erkenning der suzereiniteit zou kunnen worden beschouwd. Zoo Engeland gewillig was de Conventie van 1884 te laten varen en alle beweerde perken van onze onafhankelijkheid werden weggenomen, deze Regeering als het begin van een nieuw tijdperk, misschien eene zoodanige garantie zou kunnen geven. (Mijn idee was, dat wij terug zouden keeren tot den toestand onder de Zandrivier- Conventie gecreëerd, maar dit zeide ik niet aan den heer Greene). Ik zeide hem, dat niets deze Regeering en de burgers zoo gegriefd had als des heeren Chamberlains persistente bewering der suzereiniteit". — (Gbk. No. 10, 1899, bl. 6).

„Ik ging voort", vertel die Staatsprokureur verder, „en zeide, dat ik nooit heb kunnen verstaan waarom de heer Chamberlain zoo hardnekkig bleef volharden bij zijne bewe-

ring van suzereiniteit. De suzereiniteit was m.i. van geen het minste praktische belang voor Engeland. Engeland beschouwde zich als de ‚paramount power' in Zuid-Afrika lang voor er ooit sprake was van suzereiniteit en als zij in het algemeen de ‚paramount power' in Zuid-Afrika beweerde te zijn, waarom dan zich nog beroepen op de suzereiniteit, die zoo klaar en duidelik werd afgeschaft in 1884? De bewering van ‚paramount power', hoe ongegrond ook, kon ik verstaan, daar Engeland ontegenzeggelijk groote belangen in Zuid-Afrika had, maar de suzereiniteit was pure onzin, en in strijd met de historische feiten en de Conventie van 1884".

Die Britse Agent het volgens die Staatsprokureur hierop verklaar, dat, as die Britse regering nie gevra word om te erken, dat hulle bewering van soesereiniteit gedurende die laaste drie jaar verkeerd was nie (wat vir hulle 'n vernedering sou wees), dog alleen om vir die toekoms nie by dié bewering te volhard nie en die geskil oor die bestaan van soesereiniteit te laat vaar, hy sulks sou aanbeveel. Die heer Greene was van mening, dat as Engeland nie volhard by sy bewering nie, die soesereiniteitstandpunt sou verval. — (Gbk. No. 10, 1899, bl. 7).

Reeds is aangetoon, dat die heer Chamberlain die soesereiniteitseis enigsins op die agtergrond geskuif het, dog des te volhardender gebruik gemaak het van sy reg om te ontken, dat die Republiek 'n soewereine volkeregtelike staat was.

Eenmaal in oorlog gewikkel het die Republiek, deur die Oranje-Vrystaat ondersteun, sy eis volgehou. In die telegram aan Lord Salisbury deur albei Staatspresidente op 5 Maart 1900 van Bloemfontein af gestuur, het hulle vrede aangebied, dog slegs onder voorwaarde, dat die volkome onafhanklikheid van die Republieke erken word.

Ook in hierdie geval is die eis afgewys. — (Leyds: *Eenige Correspondentie*, ens., Bl. 206).

---

dat hy tevrede sou wees, as die President sy voorstel van terugwerkende krag sou maak vir iedereen wat kon bewys, dat hy die nodige aantal jare in die Republiek woonagtig gewees het. Sir Henry Campbell-Bannerman, die leier van die Britse Liberale Party, het te kenne gegee, dat nog 'n klein tegemoetkoming van die President Transvaal se stelling baie sou versterk. — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 51).

Chamberlain was ongetwyfeld goed op die hoogte van gebeurtenisse in Transvaal en dit blyk ook uit die mededeling van Dr. Clark, dat die Minister van Kolonies kennis gehad het van die inhoud van die President se voorstelle, maar op 12 Julie laat hy deur middel van die Britse Agent volledige besonderhede van die President se nuwe planne aanvra en gee hy te kenne te verwag, dat die regering met hierdie planne nie sou voortgaan, voordat die Britse owerheid 'n kans gehad het om diê te oorweeg nie. — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 1).

Staatsekretaris Reitz antwoord op baie versoenende wyse, maar wys daarop, dat Milner op Bloemfontein gesê het, dat die President uit eie beweging met die planne kon voortgaan, maar nie as verstandhouding met die Britse regering nie. Dit is gedaan. Die ontwerpwet is opgetrek deur 'n kommissie van die Volksraad wat reeds verslag ingedien het, sodat die hele saak uit die hande van die regering geneem is en dit dus nie meer moontlik was om aan die versoek van die heer Chamberlain te voldoen om die planne aan sy oordeel te onderwerp alvorens dit te behandel nie. — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 2).

Die ontwerp deur die Volksraadskommissie in ooreenstemming met die President se voorstelle opgetrek, is op 13 Julie deur die Volksraad in behandeling geneem en op 19 Julie 1899 tot wet verhewe. Daardeur is dit vir vreemdelinge onder andere moontlik gemaak om die naturalisasie en daarmee die kiesreg, aktief en passief, vir die Twede Volksraad te verkry na twee jaar en die volle stemreg, dus ook vir die Eerste

Volksraad , na verloop van nog vyf jaar daarna. — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 58 n).

Na aanleiding hiervan skrywe Dr. Leyds op 21 Julie 1899 aan die heer P. Grobler, Onder-Staatsekretaris vir Buitelandse Sake: „Men heeft toch nog verder toegegeven en is van 9 tot 7 jaren gedaald. Voor het oogenblik schijnt de oorlog bezworen. Maar vlei U niet met de hoop, dat gij nu rust zult hebben, de Engelschen zullen ons die nooit gunnen. Zij zijn met blindheid geslagen; als zij uiteindelijk Zuid-Afrika verliezen, zal het hun eigen schuld zijn." — (*Eenige Corresp.*, bl. 70).

Dr. Leyds het maar al te seer gelyk gehad. Op 28 Julie 1899 verklaar Lord Salisbury in die Hoërhuis, dat uit aantekeninge van die bespreking tussen Sir Evelyn Wood en President Krüger in Mei 1881 op Newcastle in Natal gehou by die onderhandelings oor die Verdrag van Pretoria, blyk dat die President sy woord aldaar aan die Engelse verpand nie nagekom het nie, om 'n nuwe tydperk van samewerking in te lei, waarin albei rasse op volkome gelyke voet sou behandel word. „Daar was egter", sê Lord Salisbury, „geen twyfel omtrent die standpunt van ons politiek, waarin President Krüger toegestem het in daardie welbekende protokol nie, en dit was die standpunt, waartoe hy verbonde was gedurende die res van sy politieke loopbaan in verband met die Transvaal-Staat. Maar hy het juis die teenoorgestelde weg ingeslaan". — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 100).

President Krüger het na aanleiding hiervan op 7 September 1899 aan 'n verteenwoordiger van die *Manchester Guardian* verklaar, dat hy inderdaad gelyke behandeling toegemeet het en altyd probeer het om die vreemdelinge oor te haal om burgerskap te aanvaar met die voorregte en laste tegelyk; maar hulle het altyd probeer om die voorregte te bemagtig, terwyl hulle die laste geweier het. Toe in 1881 vele van hulle burger-

reg kon kry, het hulle verkies om hulleself by die Britse Resident as Britse onderdane te laat inskrywe. In 1895 het hulle verset aangeteken teen kommandering vir die Kafferoorlog, hoewel die kommando die ware toets was vir gewilligheid om die verpligtings van burgerskap te aanvaar. Sir Henry Loch het gekom en vertel, dat hulle nie begeer het om burgers te word nie en hy het die Raad daartoe beweeg om hulle vry te laat. Later het die President 'n uitnodiging aan die Uitlanders gestuur om deel te neem in die Malaboch-veldtog. Enige het gehoor gegee en het op hulle krygsdiens volle burgerreg ontvang. Die Verdrag van 1884 het wel burgerlike regte, maar geen politieke regte toegestaan nie; nietemin het hy probeer om hulle dié regte te laat verwerf deur krygsdiens te verrig, maar hulle het geweier. In dieselfde stuk vertel die man van die *Manchester Guardian*, dat hy ook 'n gesprek gehad het met Generaal Joubert wat 'n swaarmoedige kyk op die toestand aan die dag gelê en die sterke oortuiging uitgespreek het, dat die heer Chamberlain die stemregvraagstuk uitgekies het, omdat hy geglo het, dat die Boere, hoewel hulle op ander sake sou toegee, hierin voet by stuk sou hou en derhalwe die oorlogsaanleiding sou verskaf wat hy nodig gehad het. — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 101 n).

Dr. Leyds het uit geloofbare bron uit Kaapstad verneem, dat Rhodes in vertroue aan iemand verklaar het, dat dit die plan van Chamberlain was om langsamerhand telkens troepe te stuur en die langs die grense van Transvaal te laat pos vat en daarmee die taktiek van druk voort te set, en na stemreg 'n nuwe verdrag af te pers, waardeur die Republiek met hande en voete sou gebind wees en aan Engeland die geleentheid sou verskaf word om die Republiek in te lyf, wanneer hy wil. Hierdie taktiek van druk is deur Rhodes aanbeveel in die oortuiging, dat die Boere te laf was om te veg. „Krüger sal alles toegee wat die Moeder-regering eis .... Onthou dat Krüger,

indien die Moeder-regering bly vasstaan, op die end sal toegee. Al wat hulle hoef te doen is om voort te gaan met toebereidsels so openlik moontlik. Niks sal Krüger beweeg om 'n skoot te skiet nie", aldus het hy in daardie dae aan Beit gekabel, soos tans bekend is uit Michell se lewensbeskrywing van Rhodes (Deel II, bl. 247). Rhodes wat die naam gehad het van Suid-Afrika te ken as slegs weinige, mag die leidende Afrikaners van die Kaapkolonie geken het — van die Boere in die Republieke het hy blykbaar geen begrip gehad nie, voeg Dr. Leyds aan bowestaande toe. — *(Eenige Corresp.*, bl. 103 n).

Aan die juistheid van Rhodes se kensketsing van die planne van Chamberlain hoef 'n mens nou nie meer te twyfel nie.

Op 2 Augustus 1899 nooi Milner die President uit om afgevaardigdes te benoem om tesame met afgevaardigdes van die Britse regering te ondersoek of die stemregwet voldoende en onmiddellike verteenwoordiging aan die Uitlanderbevolking verskaf en, indien nie, watter wysigings en aanvullings nodig mag wees om die genoemde uitslag te verkry. „Dit moet verstaan word, dat in hierdie besprekings die afgevaardigdes van Haar Majesteits regering die vryheid sal hê om enige aanbevelings te doen wat daarop bereken is, om die betrokke maatreëls te verbeter en om te verseker dat die verlangde gevolg verkry word". — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 4).

Die voorgestelde gesamentlike ondersoek moes beperk bly, gee Milner verder te kenne, tot die politieke verteenwoordiging van die Uitlanders in die aanbevole sin, maar nàdat die ondersoek voltooi is, sou die Hoë Kommissaris bereid wees om met die President in bespreking te tree nie alleen van die verslag van die ondersoek nie, maar ook van ander sake, waaronder skeidsgereg sonder die betrekking van vreemde moondhede of enige vreemdelinge daarin.

Hiermee het dit sowel as met die beskuldiging van Salisbury duideliker dan ooit geword, dat Engeland, ondanks wat daar reeds van Transvaal se kant gedaan is, sou voortgaan met die onredelike te eis en beslote was om die eise steeds hoër te stel na mate meer toegegee is. In volkome ooreenstemming hiermee was die berig deur die Johannesburgse verteenwoordiger van die *Times* op 27 Julie 1899 aan sy blad gesein: „Nog slegs die kantjie van die vraagstuk is aangeraak. Afgesien van die gehele onvoldoendheid van die kiesregpunt, is nog geen beslissende voorsiening aan die hand gegee met betrekking tot die herverdeling van kiesafdelings nie, terwyl die belangrike vraagstukke van taal, bewapening en rykswaarborg selfs nog nie vermeld is nie". Hierdie telegram het deel uitgemaak van die sameswering wat teen die Republiek op tou geset is. Die berig aan die *Times*, wat geheel het die gevoel van die Uitlanders weer te gee, moes as ophitsingsmiddel diens doen by die debatte wat in die Engelse Parlement vir die volgende dag vasgestel is. By hierdie geleentheid het Lord Salisbury sy aanval op die Republiek en op President Krüger persoonlik gedoen. Op dieselfde datum as die *Times*-telegram het Chamberlain sy handtekening geset onder die brief aan die regering van die Republiek, waarin hy die President dieselfde verwyt gedoen het van sy woord, in 1881 verpand, nie in te gelos het nie. — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 74).

In verband met die voorstel van Chamberlain en Milner, om 'n gesamentlike kommissie te laat ondersoek doen na die doeltreffendheid van die kiesregwet, het Dr. Leyds 'n waarskuwing aan die regering gestuur. Dit sou syns insiens lei tot groot nadeel, miskien tot die ondergang van die Republiek. Die tegniese besware van beraadslaging oor allerlei soort van sake deur 'n veelhoofdige kommissie, is al baie groot, want dit is moeilik vir alle lede om hulleself strik by die een of ander

punt te bly bepaal. Veel sou ook afhang van die samestelling van die kommissie. Die grootste gevaar het egter bestaan in die vasstelling van 'n beginsel vir bemoeiing met binnelandse aangeleenthede wat talryk kon wees en die punte van taal, onderwys, bewapening, belasting en oor die algemeen die sogenaamde Uitlandergriewe sou raak. Die werksaamheid van 'n dergelike kommissie het in 1877 voorafgegaan aan die inlywing van die Republiek deur Shepstone. Die benoeming en die werking van 'n sodanige kommissie kon vir die Republiek geen heil bring nie. Die Engelse sou hulle eise nie opgee nie; kry hulle die sake na hulle sin, dan was dit al heel spoedig uit met die Republiek. Wanneer daar onenigheid in die kommissie ontstaan, soos in 1877 die geval was, dan bestaan daar gevaar vir onmiddellike botsing, terwyl die gebrek aan ooreenstemming in die kommissie oor verskillende punte wat van lewensbelang was vir die Republiek, aanleiding sou gee tot die stuur van 'n ultimatum, indien nie van 'n oorlogsverklaring nie. — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 75—77).

Die regering in Pretoria het self al die voorstel van Engeland beskou as gerig teen die onafhanklikheid van die Republiek en het die voornemens gehad om afwysend daarop te antwoord. Die Nederlandse ministers Pierson en de Beaufort het ook die gesamentlike kommissie onaanneemlik geag, maar het die Republiek ten sterkste aanbeveel om nie dadelik die aanstelling daarvan te weier nie, maar om te trag om uitstel te verkry, by voorbeeld deur inligtings te vra en te vertel, dat tyd nodig was om eers die wet vir 'n jaar in werking te sien, voordat die vraag kon rys of 'n ondersoek nodig was. Hierdie wenk is nie alleen aan Dr. Leyds in Den Haag gegee nie, maar is ook deur middel van die Nederlandse konsul-generaal in Pretoria aan President Krüger en Staatsekretaris Reitz persoonlik meegedeel. Die heer Reitz het Transvaal se dank vir die raad betuig en daar tewens op gewys, dat die

kommissie deur Engeland voorgestel geheel in die binnelandse aangeleentheid van die stemreg sou ingryp en dat die besluite van die kommissie deur die Republiek sou moet gevolg word. Transvaal sou homself op dié wyse met gebonde hande en voete aan Engeland oorlewer, terwyl in verband met skeidsgereg en ander sake van Engeland niks verkry is nie as 'n belofte om dié sake later te bespreek. — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 81).

Minister N. G. Pierson het as persoonlike vriend oor hierdie saak ook 'n brief geskrywe aan die heer George J. Goschen, Eerste Lord van die Britse Admiraliteit, en gesê, dat die Britse voorstel skyn te ontstaan uit 'n seker mate van wantroue wat blykbaar geen grond het, solank die maatreëls deur die Volksraad geneem nog nie uitgevoer is nie.

Die heer Goschen het geantwoord: „'n Ondersoek van die voorgestelde veranderings toon aan, vir sover as ons kan oordeel, dat die kieswet vol slagysters en vanggate is wat geheel die blykbare bedoeling in die weg kan staan, en verder is dit so ingewikkel, dat sonder meer kennis van die uitwerking daarvan ons nie kan oordeel in hoever die Uitlanders sal win by enige verdere verteenwoordiging nie. Vandaar ons voorstel, wat seker baie billik is, om dit deur deskundiges te laat ondersoek. Daarin is niks wat die eergevoel van die Boere kan krenk nie. Dit is twyfelagtig of hulle self al die nodige gegewens tot hulle beskikking het.

„En om openhartig te wees, ons het g e e n onbeperkte vertroue in die begeerte van die Transvaal om die Uitlanders reg te laat wedervaar nie.

„. . . . Ek is daar oortuig van, dat geen grote moondheid v i r o n b e p a a l d e t y d die toestand kan verdra wat Transvaal tot dusver toegewys het aan die groot menigte van ons landgenote onder sy beheer en waaruit slegs die toestaan van 'n werklik doeltreffende aandeel, hoewel dit maar

'n kleine mag wees, in die politieke mag hulle kan uithelp".

Dr. Leyds wat insage gekry het van die brief van die heer Goschen, het aan die heer Pierson die volgende opmerkings daaromtrent gestuur:

„Wanneer Engelschen officiëel zitting hebben in een commissie die niet alleen statistieken verzamelt, maar ook een oordeel over een wet kan uitspreken en daarenboven amendementen kan aan de hand geven, dan heeft Engeland een stem in onze wetgevende macht.

„Als men van traps en a pitfall spreken kan, is het hier. Het doel der Engelsche Regeering is duidelijk: men wil ons verlokken tot een handeling, waaruit men later een argument voor de zoogenaamde suzereiniteit wil putten . . .

„Al komen wij met Engeland overeen dat dit geval niet zal mogen gelden als antecedent, na verloop van eenigen tijd zal Engeland er tóch gebruik van maken en een tweede dergelijke toestemming van ons eischen als een verplichting.

„Wij wantrouwen het Engelsche woord en zijzelf hebben ons het recht er toe gegeven . . .

„Het is der Britsche Regeering niet te doen om te weten of onze kieswet goed is of om het haren onderdanen gemakkelijk te maken burgers der Republiek te worden — zij wil slechts den een of anderen maatregel doordrijven waaruit haar suprematie blijkt en waarin de Republiek toestemt.

„Bij de Uitlanders zelf bestaat niet zulk een hevig verlangen naar de naturalisatie, maar zij worden er door Chamberlain toe gekommandeerd . . .

„Vòòruit wordt de kieswet verklaard te zijn 'full of traps and pitfalls'. Het is dus duidelijk welke instructiën de Engelsche leden der Enquête-commissie zouden medekrijgen. — Een lezing van de wet zelf zal U dadelijk aantoonen, dat de bewering van den Heer Goschen onjuist is en niets anders dan een voorwendsel. Dat de redactie verbeterd zou kunnen

worden, wil ik gereedelijk toegeven. Bij welke wet — zelfs in Engeland — is dat niet het geval? Maar ik ontken, dat er met opzet angels en voetklemmen in zijn gelegd. Te goeder trouw heeft onze Regeering inderdaad er naar gestreefd om aan de uitgedrukte wenschen van het Engelsche Gouvernement tegemoet te komen. Naar aanleiding van de vele gesprekken die ik in den loop van dit jaar had met Staatspresident, Staatssecretaris en Staatsprocureur kan ik dat persoonlijk getuigen.

„Maar ik herhaal het: het is Engeland niet te doen om een goede wet, doch om de enquête-commissie, wet goed of niet". — (*Eenige Corresp.*, bl. 88, 134, 135, 138—140).

Die Transvaalse regering kon die gesamentlike kommissie nie aanvaar nie, maar het ook nie, terwille van die vrede, gedurf om dit somar van die hand te wys nie.

Daarom antwoord Staatsekretaris Reitz op 19 Augustus 1899, dat in plaas van die hou van 'n gesamentlike ondersoek die regering van die Republiek die volgende voorstel in oorweging gee:

1. Stemreg wat vyf jaar sal terugwerk soos deur die Hoë Kommissaris op 1 Junie op Bloemfontein voorgestel.

2. Ag nuwe setels in die Eerste Volksraad en, so nodig, ook in die Twede Volksraad aan die bevolking van die Witwatersrand wat tesame met die twee lede, reeds in die Eerste Volksraad aanwesig, aan die Uitlanderbevolking tien setels sou gee uit ses-en-dertig, met die versekering dat die verteenwoordigers nooit benede een kwart van die hele aantal lede van die Volksraad sou daal nie.

3. Die nuwe burgers sou ewenas die ou burgers daarop geregtig wees om te stem vir Staatspresident en Kommandant-Generaal.

4. Oor die besonderhede van die stemregwet sou die regering steeds geneë wees om vriendskaplike wenke van Brittanje, deur middel van die Britse Agent gedaan, in oorweging te neem.

5. By die maak van bowestaande voorstelle neem die regering aan, dat in die toekoms geen tussenkoms in die binnelandse sake van die Republiek sou plaasvind nie, dat die Britse regering nie sou aandring op die beweerde bestaan van soesereiniteit nie en die geskil oor hierdie onderwerp stilswygend sou laat vaar en dat 'n skeidsgereg (waarvan vreemde bestanddele andere dan die Oranje-Vrystaat uitgeslote is) sou toegestaan word, sodra die stemregontwerp wet geword het.

6. Onmiddellik nadat Brittanje hierdie voorstel mag aangeneem het, sou die regering die Volksraad versoek om te verdaag teneinde die volk te raadpleeg.

7. In die tussentyd sou ook die vorm en omvang van die voorgestelde skeidsregterlike hof bespreek word en daaromtrent voorlopig 'n ooreenkoms aangegaan. — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 5—7).

Die Britse regering het veronderstel dat die aanneming in beginsel van die stemregvoorstelle deur Milner op Bloemfontein gedaan, nie belemmer sou word deur enige voorwaardes wat die uitwerking daarvan sou verswak nie en dat deur die voorgestelde vermeerdering van setels vir die goudvelde en deur andere voorsienings die regering van die Republiek voornemens was om onmiddellike en behoorlike verteenwoordiging aan die Uitlanders toe te staan.

Daarom was die Britse regering, lui die brief van 30 Augustus 1899, nie in staat om die besware te begryp nie wat die regering van die Republiek gemaak het teen 'n gesamentlike kommissie van ondersoek omtrent die ingewikkelde besonderhede, waarvan die praktiese gevolge van die voorstelle afgehang het. Brittanje was egter bereid om daarin toe te stem dat die Britse Agent, bygestaan deur sodanige ander persone as die Hoë Kommissaris mag benoem, die nodige ondersoek sou doen om hulle daarvan te oortuig, dat die gewenste gevolg

sou verwesenlik word, en om by gebreke hiervan hulle in staat te stel om dié aanbevelings te doen wat die Republiek verklaar het geneë te wees om in oorweging te neem.

Die Britse regering neem verder aan, dat aan die Britse Agent alle tegemoetkoming sou verleen word. Hulle meen ook, dat die ondersoek makliker en korter sou wees, indien die Republiek in die voorgestelde nuwe wet die ingewikkelde voorwaardes sou weglaat aangaande inskrywing, vereiste bevoegdhede en gedrag wat die vorige voorstel vergesel en die voordelige gevolge daarvan geheel sou vernietig het. Die Britse regering hoop tenslotte, dat die owerheid van die Republiek sou wag op die ontvangs van hulle aanbevelings, op die verslag van die Britse Agent se ondersoek gegrond, alvorens die nuwe voorstelle te onderwerp aan die oordeel van die Volksraad en burgers.

Omtrent die voorwaardes deur die Republiek gestel op die invoering van die vermelde planne, merk Brittanje op, dat hulle hoop dat die nakoming van gemaakte beloftes en die regverdige behandeling van Uitlanders in die toekoms enige verdere tussenkoms van Britse kant onnodig sou maak, maar hulle kon die regte, onder verdrae verseker, nie prysgee of hulleself aan die verpligtings onttrek wat enige beskaafde moondheid het om sy onderdane in 'n vreemde land teen onreg te beskerm nie. Brittanje het geen voornemens om die bespreking van die soesereiniteitsvraag met die Republiek voort te set nie, maar die bewering, dat die Republiek 'n soewereine volkeregtelike staat sou wees, is nie geregverdig deur wet of geskiedenis nie en was volkome ontoelaatbaar.

Die Britse regering stem toe in die bespreking van die vorm en omvang van 'n skeidsregterlike hof, waarby vreemdelinge en vreemde invloede uitgesluit is. Met die oog daarop moes dadelik skikkings getref word vir 'n samekoms van die President met die Hoë Kommissaris in Kaapstad.

Maar die Britse regering wens die Republiek daaraan te herinner, dat daar nog ander vraagstukke van geskil tussen die twee regerings was wat nie sou opgelos word deur die toestaan van politieke verteenwoordiging aan die Uitlanders en wat geen geskikte onderwerpe vir verwysing na 'n skeidsregterlike hof was nie. Dit was nodig dat dié opgelos sou word tegelykertyd met die sake wat onder behandeling was en dit kon tesame met die skeidsgereg op die voorgestelde samekoms in Kaapstad in oorweging geneem word. — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 17—19).

Iedere brief van Chamberlain en Milner het steeds 'n angel in sy stert gehad. Die vermelding van ander geskille wat nog moes opgelos word, al doen die Republiek Engeland se sin insake die stemreg, het bewys dat dit Chamberlain nie te doen was om die stemreg nie, soos Dr. Leyds reeds ingesien en verklaar het, maar om die lewe van die Republiek self.

Die heer Reitz spreek op 2 September sy leedwese uit oor die feit, dat Engeland nie kon besluit om die voorstel van stemreg binne vyf jaar en van uitbreiding van die verteenwoordiging van die Witwatersrand, met die voorwaardes daarby gestel, aan te neem nie, ondanks die feit, dat by halfamptelike besprekings aan Transvaal te verstaan gegee is, dat sy voorstel vir Engeland aanneemlik sou wees. [1])

Die regering beskou derhalwe die President se voorstel as vervalle en die voorlegging daarvan aan die Volksraad onnodig.

Wat betref die eensydige in plaas van 'n gesamentlike kommissie van ondersoek, gee die Transvaalse regering hulle bereidwilligheid te kenne om aan die Volksraad voorstelle vir

---

[1]) Dit is geskied in uitvoerige besprekings tussen Staatsprokureur Smuts en die Britse Agent Conyngham Greene, soos blyk uit die verslag deur die Staatsprokureur daarvan gemaak en opgeneem in Groenboek No. 10 van 1899, bl. 5—15.

verandering of verduideliking voor te lê, as die stemregreëling daardeur doeltreffender kon gemaak word. „Indien zij Harer Majesteit's Gouvernement met eenige informatie of opheldering kan behulpzaam zijn, is zij nog steeds ten volle bereid die te verstrekken; het komt haar echter voor, dat de bevindingen van eene eenzijdige commissie, vooral wanneer gemaakt voordat de werking der wet behoorlijk is getoetst, voorbarig en dus waarschijnlijk van weinige waarde zullen zijn".

Die heer Chamberlain het te kenne gegee, dat die geskikste wyse, om punte van ingewikkelde besonderhede en tegniese aard in verband met die stemregreëling te behandel, onderwerping daarvan was aan die ondersoek van afgevaardigdes deur albei regerings benoem. Die Transvaalse regering neem aan, dat daardeur nie bedoel is 'n bemoeiing met die inwendige sake van die Republiek of om 'n voorbeeld vir die toekoms in die lewe te roep nie, maar alleen om inligting in te win omtrent die doeltreffendheid van die reeds genome maatreëls en, indien nie, om die regering aan te toon waar sulks nie die geval is nie. Onder hierdie veronderstelling sou die regering graag van die Britse owerheid verneem hoe hulle die kommissie samegestel wou sien en watter plek en tyd van samekoms aanbeveel word. — (Gbk. No. 9, 1899, bl. 20 en 21).

Was Chamberlain nou tevrede, dat Transvaal eindelik beslis en uitdruklik sy gesamentlike kommissie van ondersoek aanneem? Nee, want om die kommissie was dit hom ewemin te doen as om die stemreg. Hy kom nou met verdere eise voor die dag.

Op 12 September 1899 skrywe die Britse Agent, dat die Engelse regering bereid was om die voorstelle van die Republiek te aanvaar, mits die ondersoek, gesamentlik of eensydig, aantoon, dat die nuwe planne van verteenwoordiging nie verswaar sou word deur voorwaardes wat die bedoeling om aan die Uitlanders onmiddellike en behoorlike verteenwoordiging

te gee, sou ongedaan maak nie. In verband hiermee neem die Britse regering aan, dat die nuwe lede van die Volksraad toegelaat sou word om hulle e i e t a a l te gebruik. Indien die antwoord van die Suid-Afrikaanse Republiek afwysend of onbeslis mag wees, dan b e h o u die Britse regering vir hulleself d i e r e g voor om die toestand as nuut *(de novo)* te beskou en h u l l e e i e v o o r s t e l l e vir 'n beslissende r e ë l i n g t e d o e n. — (Gbk. No. 10, 1899, bl. 1 en 2).

Die vervalle verklaarde voorstel van die Transvaalse regering is uitgelok gewees op wenke deur die Britse Agent aan Staatsprokureur Smuts gegee insake die aanneemlikheid van dié voorstelle by die Britse regering. Dit was Transvaal destyds nie te doen om enige nodelose herhaling van hulle aansprake omtrent die politieke rang as 'n onafhanklike staat kragtens die Verdrag van Londen nie, maar om te trag om 'n einde te maak aan die gespanne toestand deur aan die Britse regering tegemoet te kom. Die Transvaalse owerheid het by die doen van daardie voorstel die gevaar geloop, nie alleen dat die deur die Volksraad en volk mag afgekeur word nie, maar ook dat dit afbreuk sou doen aan die onafhanklikheid van die staat deur te veel invloed aan die vreemdelinge op die wetgewing van die land toe te ken. Daarteenoor egter het gestaan die voortdurend dreigende gevaar vir die onafhanklikheid wat ontstaan het uit die Britse aanspraak op soesereiniteit, die inmenging van Brittanje in die inwendige sake van die Republiek en die gebrek aan 'n stelsel vir die reëling van die geskille tussen die twee regerings. „Daar echter de aan het voorstel verbonden voorwaarden, de aanname waarvan de eenige consideratie voor haar aanbod uitmaakte, als onaanneembaar zijn verklaard, kan zij niet inzien, op welke gronden van billijkheid van haar verwacht kan worden, dat zij het overige deel zoude moeten gestand doen en met het oog op de door den Secretaris van Staat voor de Koloniën

gegeven verzekering, dat Z.H.Ed. Gestrenge gemeld vervallen aanbod niet zoude beschouwen als eene weigering in antwoord op zijne uitnoodiging tot een gezamenlijk onderzoek, dat gebaseerd was op de voorgestelde stemrechtwet en het schema van vertegenwoordiging voor de Witwatersrandsche Goudvelden, kan zij niet inzien, waarom, zoodra de uitnoodiging wordt aangenomen (zooals deze Regeering deed bij hare missive van 2 September), Harer Majesteit's Gouvernement verklaart niet langer te kunnen toestemmen in het onderzoek op het onderwerp en voor het doel door dat Gouvernement zelve voorgesteld . . .". — (Gbk. No. 10. 1899. bl. 3).

Hoe ernstig die Transvaalse regering ook al verlang het om 'n spoedige en bevredigende uitweg te vind vir die verwydering van die bestaande spanning, was hulle tog nie in staat om die voorstel van 19 Augustus aan die Volksraad en volk aan te beveel met weglating van die voorwaardes wat alleen die aanbod enige grond sou gee nie. Transvaal was egter gereed om te bly by die uitnodiging van Engeland om 'n gesamentlike kommissie 'n ondersoek na die doeltreffendheid van die plan te laat doen.

Tot nog toe het die Transvaalse regering die noodsaaklikheid of raadsaamheid daarvan nie kon insien om 'n andere dan die amptelike landstaal in die beraadslagings van die Volksraad toe te laat nie.

„Ten slotte blijft deze Regeering de hoop koesteren, dat Harer Majesteits Gouvernement bij nadere overweging, zich vrij zal gevoelen af te zien van het maken van nieuwe en voor deze Regeering bezwarende voorstellen en het stellen van nieuwe voorwaarden en zich tevreden zal verklaren om te blijven berusten bij zijn eigen voorstel voor een gezamenlijke commissie . . .". — (Gbk. No. 10, 1899, bl. 4).

Langsamerhand het die Republiek geheel afgewyk van die voorstelle wat die President in Bloemfontein gedoen het as

die uiterste, waartoe hy kon gaan, en selfs meer toegegee dan Milner oorspronklik geëis het. Telkens het die Republiek verklaar nie meer te kan toe gee nie, maar telkens doen die Republiek dit tog weer. Dit was te wyte aan die vele raadgewers wat steeds daarvan oortuig was, dat die Republiek sou gered wees, wanneer op hierdie of daardie punt nog aan Chamberlain tegemoetgekom is. Die raadgewers het egter onder die verkeerde indruk verkeer, dat Chamberlain telkens gemeen het wat hy sê, dat dit hom in werklikheid te doen was om die verbetering van die lot van die Uitlanders. Die Republieke het egter in die weg gestaan van 'n groot verenigde Brits Suid-Afrika. Hulle was struikelblokke op die imperialistiese pad van Chamberlain, Milner en Rhodes. Onderwerping aan Brittanje! Daarnatoe moes die vrye Boerestate gedwing word! Niks minder sou Chamberlain tevrede stel nie. Niks minder het hom tevrede gestel nie!

Een van die goeie raadgewers was die heer N. G. Pierson, die Nederlandse Eerste Minister, wat sy reeds vermelde briefwisseling met die heer Goschen voortgeset het en sy geloof in Britse opregtheid nie kon verloor nie. Op 13 September 1899 skrywe hy weer onder andere aan Dr. Leyds:

„Middelerwijl blijft — ja wordt het meer en meer — mijne stellige overtuiging, dat de Engelsche Regeering (ik spreek niet van Chamberlain) geen oorlog wil en tevreden is met flinke concessiën op het punt van kiesrecht en vertegenwoordiging der Uitlanders in den Volksraad. Moge dit, naar sommiger meening, zijne bedenkelijke zijde hebben, het is naar ik vast geloof, de eenige kans voor de Transvaal om een oorlog te ontgaan, waarvan de gevolgen slechts noodlottig kunnen zijn.

„Ik begrijp zeer wel, dat men te Pretoria Engeland wantrouwt, en toch zie ik in dat wantrouwen, althans in het handelen daarnaar, een bron van zéér groot gevaar.

„Gij weet, dat ik sedert jaren 'a liberal minded policy' warm bij U heb aanbevolen, betoogende dat elke andere politiek de Republiek in den afgrond zou storten. Zij staat nu op den rand daarvan, zoodat ik niet de overtuiging heb U verkeerden raad te hebben gegeven". — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 166).

Die raad was inderdaad goed en die Republiek het dan ook al vanself en uit eie beweging daarop gehandel en 'n politiek gevolg wat onder die omstandighede vrysinnig genoeg was, as die Engelse maar nie 'n meer dan vrysinnige politiek verlang het nie.

Naas die Kapenaar Jan Hofmeyr was dit ook veral die Vrystater Abraham Fischer gewees wat steeds aangemaan het tot toegee. Laasgenoemde het homself by die Transvalers verdag gemaak, so ywerig het hy die rol van bemiddelaar gespeel. Fischer het dit dan ook self goed gevoel, dog hy het gemeen om homself daardeur nie te moet laat afskrik nie, as hy daar maar in geslaag het om 'n skikking tot stand te bring en die oorlog af te wend. Plotseling egter het hy 'n einde gemaak aan hierdie pogings en het hy homself geskaar aan die kant van diegene wat steeds beweer het dat toegee aan Milner niks sou help nie. 'n Gesprek met Milner self het hom daartoe gebring. Op 'n vraag van hom om te weet w a t t e r voorwaardes Milner tevrede mee sou wees, om sy bes te kan doen om Krüger tot die aanneem van diè voorwaardes oor te haal, het Milner weigerend geantwoord en daarop laat volg: „Wat Krüger ook toegee, ek sal daarmee nie tevrede wees nie, ek sal altyd meer vra". Dit het, volgens 'n verklaring van Fischer self, 'n einde gemaak aan sy werksaamheid as vredestigter.

Fischer se latere stemming blyk duidelik uit sy telegram van 13 September aan Jan Hofmeyr, soos dit te vind is op bl. 605 van Hofmeyr se lewensbeskrywing:—

„Heb telegram van Herholdt, het advies van U en ministers meêdelende, ontvangen en heb hetzelve, zooals verzocht, aan Transvaal overgetelegrafeerd, doch zonder bijvoeging van eenige aanmerking daarop, daar ik het niet ondersteunen kan. Alle redelike toegevingen zijn reeds gedaan en aan brits verzoek werd voldaan, en het eenig gevolg van iedere toegeving zijn bedriegerij en nog meerdere eisen geweest. Verdere inschikkelikheid zou — daar ben ik van overtuigd — slechts aanleiding geven tot verdere oneerlike en beledigende behandeling van Transvaal. Ik weiger om medeplichtig te zijn in het helpen van tegenstanders, die alle besef van eer en eerlikheid schijnen verloren te hebben, om Transvaal te vernederen; en ook ben ik niet bereid mijn vrienden aan te raden de Sekretaris van Staat voordeel uit zijn list te laten trekken, of zich op wat waarschijnlik blijken zal nogmaals een valluik te zijn, te gaan wagen. Wij hebben eerlik ons uiterste gedaan en kunnen niet meer doen. Indien wij onze onafhankelikheid verliezen moeten, daar het dat is wat gevorderd wordt, laat ons dan, in ieder geval, de troost hebben, dat wij die niet op onteerende wijze opgeofferd zullen hebben". — (Leyds: *Eenige Corresp.*, bl. 161).

Op 25 September 1899 het Chamberlain weer die Republiek geantwoord deur sy spyt te kenne te gee oor die weiering van sy voorstel tot 'n billike verteenwoordiging van die Uitlanders soos deur die Republiek beloof by die verkryging van selfbestuur in 1881. Hy sou die toestand nader oorweeg en self 'n beslissende reëling voorstel.

Hierdie voorstelle was nog in voorbereiding, toe die oorlog op 11 Oktober 1899 uitgebreek het. Chamberlain het die voorstelle agtergehou om intussen die nodige voorbereidings vir gewelddadige aangryp van die Republieke te kan voltooi.

---

## HOOFSTUK XLI.

# Dr. LEYDS SE VERSOENENDE POLITIEK.

Einde Januarie 1896 het Chamberlain aan President Krüger 'n uitnodiging gerig om Londen toe te kom vir bespreking van alle vraagpunte wat betrekking het op die „veiligheid van die Suid-Afrikaanse Republiek en die algemene welvaart van Suid-Afrika". — (Gbk. No. 1, 1896, bl. 60).

Die President stel voor dat by dié geleentheid dan ook onder bespreking sou kom die vervanging van die Verdrag van Londen deur 'n verdrag van vrede, handel en vriendskap. Daarby moes ook die krenkende bepaling, in art. 4 van die Londense ooreenkoms vervat, verwyder word.

By die verlangde nuwe verdrag kon die bestaande voorregte van Engeland op die gebied van handel, verkeer en die belange van Britse onderdane in die Republiek voldoende gewaarborg word op die voet van mees begunstigde nasie. Hierin was die President bereid om tot dit uiterste te gaan van wat redelik kon gevra word. — (Gbk. No. 1, 1896, bl. 69—71).

Chamberlain ag 'n bevredigende oplossing onmoontlik, tensy die herstel van „erkende" griewe daarby inbegrepe was. Die Britse regering het geen beswaar teen die bespreking van die bepalings van 'n nuwe verdrag vir handels- en ander doeleindes nie, wat beter geskik is vir alle omstandighede van die oomblik dan die Verdrag van 1884, maar die President moes duidelik verstaan, dat Art. 4 van dié verdrag moes opgeneem

word in die nuwe. Hiervan sou die Britse regering nie afwyk nie. — (Gbk. No. 1, 1896, bl. 91—93).

In 'n volgende brief gee Chamberlain te kenne dat, as die President nie dadelik die versekering van sy persoonlike begeerte om na Engeland toe te kom kon gee nie, die uitnodiging as vervalle sou beskou word en die Engelse regering spoedig van die geleentheid sou gebruik maak om hulle standpunt insake die toestand wat daardeur ontstaan is, uiteen te set. — (Gbk. No. 1, 1896, bl. 99—102).

Die Staatsekretaris, Dr. Leyds, was teen half April 1896 weer terug op sy pos van sy gesondheidsreis na Europa en merk in sy antwoord aan Chamberlain o.a. op dat, ofskoon die regering nimmer daarin toegestem het, dat wat genoem word „erkende" griewe bestaan nie en ontken dat daardeur die reg ontstaan om oproerige bewegings te maak, hulle nie wou beweer volmaak onfeilbaar te wees nie en hulle herhaalde male vir hulleself bereid verklaar het om opmerksaamheid te gee aan regmatige besware wat langs wetlike weg tot hulle kennis mag gebring word deur wie ook. Die beslissing omtrent maatreëls wat beste geskik is om die vrede en die voorspoed van die inwoners van die Republiek te bevorder en die beoordeling van die al of nie bestaan van regmatige oorsake van ontevredenheid, behoort uitsluitend tuis by die regering en wetgewing van die land.

Indien die Britse regering, sê Dr. Leyds tenslotte, na behoorlike oorweging beswaar daarteen mag hê om toe te stem in die bespreking van die Konvensie en die vervanging daarvan deur 'n verdrag van handel en vriendskap, met die artiekel betreffende die behandeling as mees begunstigde nasie, tensy tegelykertyd sekere beweerde griewe wat betrekking het op die binnelandse aangeleenthede van die Republiek ter sprake gebring word, sou die Transvaalse regering nie meer aandring op die verwesenliking van hulle verlange na 'n hersiening van die Konvensie nie, maar sou hulle liewers as die

gegriefde en gekrenkte party berus in die uitstel van die saak. — (Gbk. No. 1, 1896, bl. 104—107).

Hierdie wending van Dr. Leyds aan Transvaal se eis tot hersiening van die Verdrag van Londen en die opheffing van die beperkings in Art. 4 neergelê op die aangaan van verdrae met ander moondhede, is duidelik 'n poging om van 'n moeilikheid af te kom of selfs aan 'n gevaar te ontsnap.

Tydens die Jameson-Inval en die beroerings tengevolge daarvan was Dr. Leyds in Europa en die eis van die Republiek om van die Verdrag van Londen ontslae te raak, het nie van hom uitgegaan nie. Hy was daar juis sterk op teë. Dit was dan ook 'n eis wat ernstige gevolge ten kwade tot nasleep kon hê as 'n prikkel vir Engeland om sy greep op die Republiek des te vaster te druk. Dr. Leyds het reeds al te laat die geleentheid gekry om 'n einde aan die aandrang daarop te maak.

Daar was ook sprake van, dat die Republiek eenvoudig die Verdrag van Londen as vervalle sou beskou en nie meer van krag ten aansien van die verhouding teenoor Engeland nie. Gelukkig is soiets nie probeer nie.

Selfs Prof. J. P. Moltzer, die bekende Amsterdamse hoogleraar, het hierdie politiek wenslik geag, maar sy beroemde ampgenoot, Prof. T. M. C. Asser, was van die teenoorgestelde mening.

Prof. Moltzer skrywe op 14 Juli 1896 oor hierdie punt aan Dr. Leyds en vertel, dat Asser so huiwerig was om „in deze den weg van strikte correctheid, in het internationaal verkeer tot dusver door de Republiek met zoo schitterend succes bewandeld, door een daad van eigen richting te verlaten! Asser gaf mij toe dat, als de Republiek iets in de door mij gewenschte richting wilde doen, daartoe thans het eenige moment is. Maar, vroeg hij, waarom zou zij tot zulk een stout en éclatant stuk overgaan? Ik antwoordde omdat Engeland zich zoo sterk heeft uitgelaten omtrent Art. 4, dat goedschiks van Engeland in deze niets is te verwachten. Hoofdzaak is, zoo zei ik, dunkt

mij, in deze de vraag, of de bewering juist mag worden genoemd, dat de internationale genoegdoening, waartoe Engeland jegens de Republiek verplicht kan worden geacht, der Republiek aanspraak geeft op het vervallen van Art. 4, als onontbeerlijke waarborg tegen een herhaling van Engelsche machtsusurpatie.

„Nu ja, zoo was zijn antwoord, dat laat zich van den kant der Republiek, eenzijdig heel mooi stellen! Maar laat het zich nu volkenrechtelijk verdedigen dat de Republiek, met de pretense rechtsbewering, zich kort en bondig ontsla van een duidelijke tractaatsbepaling, en in deze haar eigen rechter zij? Asser merkte leuk op, dat, hoewel hij ook voelt voor de gegrondheid van het verlangen der Republiek naar het vervallen van Art. 4, hij toch, als lid van een eventueel internationaal scheidsgericht, niet veel kans zou zien om een behoorlijke motiveering te maken voor een uitspraak ten gunste der Republiek, gesteld eens, dat Engeland, na de door mij verdedigde daad van eigenrichting van den kant der Republiek, de rechtmatigheid dezer handelwijze aan een internationale arbitrage onderwierp.

„Dit laatste argument pakte bij mij. De kracht der Boeren zaak is steeds geweest haar volkomen goed recht tegenover de perfiditeit van Engeland. En een daad van eigenrichting tot opheffing eener duidelijke en ondubbelzinnige tractaatsbepaling, kon te verklaren, te rechtvaardigen, te billijken zijn, zij kan voor eenigen staat een onafwijsbaren eisch van zelfbehoud wezen, doch een volkomen internationaal-rechtmatige handelwijze is zij kwalijk te noemen .......".

Dr. Leyds het in Augustus 1896 op bowestaande geantwoord, dat die plan tot opheffing van die Londense Verdrag uitgegaan het van regter Dr. E. J. P. Jorissen en nie van hom nie. Die Suid-Afrikaanse Republiek moes sy krag soek, gaan Dr. Leyds voort, in sy reg. Die sterkte van Transvaal se

toestand was daarin geleë, dat hy buite enige twyfel in die gelyk was. Dit is nie alleen deur die Republiek se vriende erken nie, maar is ook gevoel deur sy vyande. Daarby moes Transvaal dit gelaat het en homself nie gewaag het aan handelinge, waardeur sy vyande die twyfelaars aan hulle kant sou kry en sy vriende hoofskuddend die skouers sou moet ophaal nie. Dit sou die gevolg wees as Transvaal aan die Verdrag van Londen wou raak. Die Republiek moes twee dinge nie vergeet nie: die werklike verhouding van Engeland teenoor Transvaal en die verhouding van andere state teenoor Transvaal en Engeland tesame. Regtens is die inbreuk op Transvaalse grondgebied wel geskied deur Engelse onderdane, maar nie deur die Engelse regering nie. In sy gedagtereeks, sê Dr. Leyds, ontbreek nog die verband tussen die inval van die Engelse rowers en die bepaling van Art. 4 van die Verdrag van Londen, as 'n mens daarby uitgaan van die v eronderstel ling, dat die Engelse regering nie in die saak betrokke was nie en die handelwyse van Jameson amptelik gewraak het, so eindig hy die brief aan Prof. Moltzer.

Engeland sou sy vooraanstaande belange in Suid-Afrika teen alle koste handhaaf en sou nie toelaat, dat van die Verdrag afgewyk word nie. Aan Art. 4 sou Engeland met alle mag vashou en daarvoor desnoods oorlog maak, het Chamberlain op 21 Mei 1897 persoonlik aan Dr. Leyds verklaar. Dit het die Staatsekretaris van Transvaal goed genoeg begryp en daarom het hy homself steeds rekenskap gegee van die verhouding tussen die twee state soos neergelê was in die Verdrag van Londen. Dit het reeds geblyk in sy stryd met Chamberlain oor laasgenoemde se aanspraak op Britse soesereiniteit oor Transvaal. Dr. Leyds het met grote nougesetheid gewaak vir die belange en regte van die Republiek wat hy saam met Paul Krüger geregeer het, maar hy het steeds probeer vermy om Engeland onnodig te prikkel deur op meer aanspraak te maak dan die Republiek geregtig toe was.

Na oorhandiging van die Britse amptelike mededelings om verset aan te teken teen die Vreemdelingewet en die wyse van sluting van verdrae met ander moondhede het die Britse Agent op 15 April 1897 aan die regering van die Republiek een en ander vertel uit 'n vertroulike brief van die heer Chamberlain. Die inhoud daarvan het hierop neergekom, dat die Engelse owerheid beslote was om hulle regte te handhaaf en skikkings getref het vir 'n groot vlootvertoon. Die eskader van die Kaap het bevel gekry om in Durban te versamel en vandaar na Lourenço Marques te gaan, teneinde aan die hele wêreld die voorneme van Brittanje te toon om langs die ooskus die bestaande toestand te handhaaf. Chamberlain het gehoop, dat die Republiek die juiste slotsom uit dit alles sou trek, ofskoon dit die doel van Engeland was om die vrede te handhaaf, indien sulks moontlik was en in ooreenstemming met die Verdrag van Londen, lui die mededeling. Die vlootvertoon moes beskou word as 'n waarskuwing, want, terwyl die eskader onder weg was, is die vertoë van Chamberlain aan die Transvaalse regering oorhandig.

Op 30 April het die Britse Agent mondeling aangedring op 'n onmiddellike antwoord en toe die President sê, dat dit seker die volgende week sou geskied, het die verteenwoordiger van Brittanje die opmerking gemaak dat, wanneer geen besliste antwoord ontvang word nie, die onderhandelings kon vasloop. [1])

---

[1]) Die briewe van Chamberlain, waarop die Britse Agent onmiddellik antwoord geëis het, was gedateer 6 Maart en is eers op 15 April aan die regering in Pretoria oorhandig. Die antwoord, waaroor nog tevore die Volksraad moes geraadpleeg word, is reeds op 7 Mei gegee. Chamberlain het gewag tot 16 Oktober 1897 alvorens daarop weer terug te kom en het sulks gedoen met die stuk, waarin hy vir die eerste keer teenoor Transvaal amptelik voor die dag kom met die aanspraak van Groot-Brittanje op soesereiniteit oor die Suid-Afrikaanse Republiek. Hierdie aanspraak is op 16 April 1898 afgewys, deur die onweerlegbare stuk van Dr. Leyds.

Dr. Leyds gee dit van Europa uit aan die regering as sy oortuiging te kenne, dat in die voorstel van Transvaal, om die geskille met Engeland aan 'n skeidsgereg te onderwerp, geen oorlogsgevaar geskuil het nie en dat die Republiek daarby in Europa steun sou vind. Hy voeg hieraan toe dat verskeie lede van die Britse kabinet nie die botsing verlang, waarop Chamberlain geskyn het om aan te stuur nie.

Op 11 Mei 1897 egter het in de St. James Gazette 'n verslag verskyn van 'n toespraak wat Generaal Nicholson gehou het by 'n wapenskouing van 'n afdeling veldgeskut wat bestem was vir vertrek na Suid-Afrika. Hy het die manskappe aangemaan om volle vertroue in hulle offisiere te stel en alle vrees vir die geskut van die Boere te verban, as dit nodig mag wees om in Suid-Afrika te veg.

Dit het tesame met ander dinge in Transvaal ontsteltenis gewek, maar op 15 Mei kon Dr. Leyds alweer meld, dat die spanning 'n bietjie geweke was, grotendeels tengevolge van die intrekking van die Vreemdelingewet. Oor die algemeen, vertel hy, het die mense nie meer aan oorlog geglo nie, hoewel Chamberlain nog wat stuurs was. Die ander lede van die kabinet het hulle bes gedaan om hom teë te hou in sy geheel persoonlike aanvallende politiek. Na 'n baie vyandelike rede van Chamberlain in die Laerhuis by voorbeeld, het Arthur Balfour baie gematigd gepraat, blykbaar om die Huis bekend te maak met die mening van sy oom Lord Salisbury, die Eerste Minister, wat homself in die Laerhuis nie persoonlik kon laat hoor nie. Chamberlain was in die Parlement altyd driftig en het dinge gesê wat hy miskien agteraf betreur het, maar nie kon terugneem nie.

„Ik geloof dat takt en een verzoenenden toon veel goeds zullen doen", vermaan Dr. Leyds na aanleiding hiervan op 17 Mei 1897. „Een gematigde houding van de Republiek en hier en daar wat toegeven, zal de meeste sympathie winnen", lui dit weer 'n paar dae later.

Die heer Hanotaux, die Franse Minister van Buitelandse Sake, het in hierdie tyd aan Dr. Leyds die versekering gegee, dat Transvaal op sy steun kon reken by 'n vredeliewende oplossing van sake. „Hij gebruikte het woord vredelievend, alsof hij, naar het mij voorkwam, daarmede te kennen wilde geven, dat in geval van oorlog wij alleen op onszelven moesten rekenen". Dr. Leyds het nie geglo, dat Frankryk sou voorgaan in 'n oorlog teen Engeland nie. Dit sou sowel Duitsland als Rusland volg. Die regering en die pers was albei te onvas om die voortou te neem.

In Rusland egter het die haat teen Engeland groter geword en met die dag het die gevoel gegroei, dat 'n botsing onvermydelik was.

Teen half Julie 1897 was egter in Europa die vrees vir 'n Engelse aanval op Transvaal geweke. Die gedagte het daar geheers, dat Engeland nie soiets sou waag nie, veral met die oog op die toestand van sy kolonies, Indië in die eerste plaas.

„Ik zelf geloof ook niet", skrywe die Transvaalse Staatsekretaris, „dat Engeland gemakkelijk tot den oorlog zal overgaan. De toestand, de algemeene opinie is geheel anders dan voor drie maanden — ik meen in Engeland. Het richtsnoer van de Zuid-Afrikaansche politiek moet dus niet zijn te vreezen voor een aanval; maar dit moet natuurlijk niet opgevat worden in dien zin dat men alle oplettendheid, alle voorzorgsmaatregelen uit het oog moet verliezen; dat zou tegenover Engeland altijd en onder iedere omstandigheid onverantwoordelijk zijn".

Op 21 Mei 1897 het Dr. Leyds sake persoonlik met Chamberlain bespreek en as gevolg daarvan aan die regering gesein: „Wij moeten daarom, denk ik, die andere gevallen, waarbij de Engelsche regeering aanleiding zou kunnen krijgen om te protesteeren maar ter wille van het beginsel voorloopig laten staan, ten einde op dit oogenblik een gelegenheid niet te laten

ontstaan, waarop Chamberlain wacht en waarnaar hij misschien verlangt. Op dit oogenblik staat de zaak zòò, dat als wij toegeven op het punt van het traktaat met Portugal, er dit oogenblik geen praktisch punt van strijd bestaat, wat van groot belang is om de handen van de vrienden der Republiek te sterken. (Ik meen eigenlijk de oppositie, die alleen maar op een manier vrienden van ons zijn)".

Intussen is die Vreemdelingewet teruggetrek en op 9 Junie het Dr. Leyds laat weet, dat dit die mense vir die Republiek gunstig gestem het.

Begin Augustus 1897 het weer duidelik geblyk, dat die heer Chamberlain op onheil wou aanstuur. In 'n rede in die Laerhuis maak hy aanspraak op Britse soesereiniteit oor Transvaal. In Oktober bring hy hierdie aanspraak ook amptelik tot die kennis van die regering. Die stryd hieroor het, soos reeds in 'n vorige hoofstuk geskets, aangehou deur die jare 1898 en 1899 heen en het die oorlogstemming in grote mate aangewakker.

Dr. Leyds het natuurlik voortdurend die openbare mening en die moontlike houding van die regerings in Europa probeer tu peil, teneinde te wete te kom of daar enige kans was op tussenkoms tot vermyding van oorlog en intoming van Chamberlain se oorlogsugtige politiek.

Die toeleg van Engeland teen die Republiek het nie onopgemerk gebly by die grote moondhede nie, soos Duitsland en Frankryk, wie se onderdane aansienlike belange in die Transvaal verkry het. Ook Rusland was omtrent Transvaal nie onverskillig nie, daar hy 'n magsversterking van Engeland weens hulle mededinging in Asië met lede oë sou aansien. Terwyl aan hierdie land die nadering van 'n botsing waarskynlik nie onaangenaam was nie, daar dit hom die geleentheid verskaf het om in troebel water te vis, het dit op die weg van Duitsland en Frankryk gelê om die stryd te voorkom deur op te tree tot beskerming van die regte van Transvaal en daardeur tewens vir hulle eie belange in Suid-Afrika.

Die eerste en die beste is dit ingesien deur Duitsland. Reeds vóór die Jameson-Inval het dit verklaar, dat die handhawing van die *status quo* in Suid-Afrika 'n Duitse belang was. Daarop het die gevangeneming van Jameson gevolg en die bekende telegram van gelukwens van die Keiser aan President Krüger wat die Engelse altyd dwarsgesit het en die Keiser nooit vergeef is nie. Die Keiser het in dié dae teenoor Dr. Leyds blyk gegee van 'n baie vyandige stemming teen Engeland en vriendskap vir die Boere. „Maak daar maar dadelik gebruik van", was die raad van 'n lid van een van Duitsland se vorstehuise aan Dr. Leyds, „want 'n mens weet by hom nooit vandag hoe sy stemming môre sal wees nie".

Hierdie onbestendigheid het ongetwyfeld invloed gehad op die koers van Duitse buitelandse politiek. Tog sou dit onjuis wees om alleen op dié veranderlikheid te wys in antwoord op die vraag: waaraan dit te wyte was, dat die Duitse Keiser so seer jeens die Suid-Afrikaanse Republiek verander het.

Die onvriendelike stemming van Duitsland moes in regeringskringe reeds spoedig na die Jameson-Inval ontstaan het, skrywe Dr. Leyds, inmiddels as gesant opgetree, op 27 Oktober 1898 aan sy opvolger, Staatsekretaris Reitz. Die Duitse owerheidspersone was van gevoele, dat die Republiek vir Duitsland nie op dié wyse tegemoetgekom het, as Duitsland deur sy houding teenoor Engeland in die begin van 1896 verdien het nie. Spoedig na die inval van Jameson, waarin Duitsland homself onmiskenbaar aan die kant van die Republiek verklaar het — en by dié geleentheid het Frankryk lou gebly en Duitsland alleen laat sit —, het die Republiek tekens van medegevoel met Frankryk gegee en homself, ofskoon Duitsland niks gedaan het om dit te verdien nie, meer na Frankryk toe en van Duitsland af gewend. Wat was die feite, waaroor Duitsland so gebelg was? Die Suid-Afrikaanse Republiek het sy kanonne nie alleen by Krupp bestel nie, maar eweneens by Creusot in

Frankryk. „Wir sind die Kanonenlieferanten der Welt", word die Keiser beweer te verklaar het, volgens Dr. Leyds.

Duitsland se strewe was steeds daarop gerig om sy belange te beskerm en uit te brei en bowendien nuwe belange te verwerf, desnoods te verower. Daarby het hy liewer die weg van vrede dan van oorlog gevolg. 'n Ooreenkoms met Engeland, die moondheid wat vóór alle andere 'n spaak in die wiel sou kan steek, het die aangewese weg gelyk. Dit was die pleidooi met 'n blik in die rigting van Portugal. Die gevolg was 'n ooreenkoms met Engeland oor die verdeling van die Portugese kolonies, wanneer die geldelike voorskotte deur die twee grote moondhede verskaf nie terugbetaal kon word nie. Duitsland het egter van hierdie verstandhouding met Brittanje geen plesier beleef nie, dog homself lelik laat beet neem. Die Portugese regering het, magteloos en dikwels willoos, voor die Britse gebuig. Die belang en strewe van Engeland was juis om die *status quo*, wat die Portugese kolonies betref, te handhaaf en die Duitsers daaruit te hou. Die toeleg is wonderwel geluk. Duitsland is deur die ooreenkoms, waarop sy regering so prat gegaan het, lam geslaan, soos reeds in 'n vorige hoofdstuk aangetoon is. Hy het deur die toewysing van Delagoabaai aan Engeland afstand gedaan van sy standpunt van 1895 omtrent die *status quo* en die Suid-Afrikaanse Republiek opgeoffer en prysgegee aan die willekeur van Brittanje.

In Duitsland self het verset gerys teen die verbond met Engeland, maar sterk genoeg om vir Transvaal hoop op bystand te gee, was dit nie. Die *Deutsche Kolonial-Gesellschaft* wat altyd 'n vriendelike toon teenoor Transvaal behou het, het 'n besluit teen die verstandhouding van Duitsland met Engeland aangeneem. Ook die *All-Deutsche Verband* het verset aangeteken teen hierdie ooreenkoms. Dog selfs in hierdie kringe het daar 'n grote angs vir die Britse vloot aan die dag getree, waarmee volgens Dr. Leyds rekening moes gehou word.

Die Duitse volk in die algemeen was sterk teen Engeland gekant en het veel medegevoel met die Boere gehad. Dit is ook in die pers weerspieël. In Engeland is hierdie Duitse medegevoel met Transvaal beskou as die gevolg van bemoeiings en geldelike steun van Boere-kant, wat maar in baie geringe mate die geval was. Dr. Leyds het daarin geslaag om teen die middel van 1897 die toon van die pers en die openbare mening in Engeland sowel as op die vasteland te verbeter. Die reg van die Republiek is met geld bestry en Transvaal moes ook middele beskikbaar stel om die persveldtogte van sy vyande teë te werk, maar dit was nie moontlik om soveel geld vir verdediging te bestee as die vyande vir aanval gedoen het nie. Selfs om 'n enkele artiekel tot verdediging van Transvaal in een of ander koerant geplaas te kry, het veel geld gekos, veral in Frankryk. In één geval by voorbeeld het 'n bekende Fransman uit Johannesburg, Heritier, 'n stuk in belang van Transvaal geskrywe. Vir opneming daarvan in één blad moes £ 100 betaal word. As 'n mens daarby bereken, dat vir die Transvaalse persleiding in Frankryk, Italië en Portugal tesame slegs £ 1000 die maand beskikbaar was, dan is dit duidelik, dat daarmee nie te veel kon uitgerig word nie.

„[Chamberlain] heeft niet geschroomd eenige dagen geleden in het publiek te zeggen, dat de Republiek vele vrienden in Europa maakt door het uitgeven van enorme sommen uit de geheime diensten", skrywe Dr. Leyds op 7 Julie 1899 uit Parys aan die Staatsekretaris. „Als hij wist hoe weinig geld die groote beweging tegen hem gekost heeft, wat zou hij dan kwaad zijn! Zijn partijgangers geven zooveel geld uit. . . . " — (*Eenige Corresp.*, bl. 56).

Die Duitse volk en pers mag van hulle medegevoel met die Boere soveel blyk gee as hulle wou, selfs mag die Duitse regering dié uitspreek, maar daadwerklike hulp sou dit nie mag verleen nie. Die stemming in Duitsland het ook nie orals vir die

Republiek ewe gunstig gebly nie. Die Duitsers het gemerk, dat die regering in Pretoria ook aan die Franse 'n kans wou gee; dat die regering nie hulle heil daarin gesoek het deur uitsluitend op Duitsland te steun nie, dog dat die voornemens juis was om ook aan die Franse en andere voordeel te gun, teneinde nie slegs vir Duitsland teenoor Engeland nie, dog meerdere lande tot kampioen te hê. Dit het Duitsland se wrewel gewek. Die Duitse neiging om liefs alle voordele vir hulleself te behaal en aan geen ander 'n kans te gun nie, is ook duidelik geopenbaar in die onderhandelinge oor die aanleg van 'n kabelverbinding tussen Suid-Afrika en Europa, soos in 'n vorige hoofstuk vertel, onafhanklik van Engeland.

Von Richthofen het op 14 Oktober 1898 aan Dr. Leyds verklaar, dat die sluiting van die ooreenkoms met Engeland bedoel was as olie op die stormagtige waters van internasionale politiek, dat dit ook in Transvaal se belang was om met Engeland in vriendskap te lewe en dat Duitsland homself volstrek nie aan Engelse kant teenoor Transvaal geplaas het nie. Von Bülow was uiterlik baie vriendelik, deel Dr. Leyds op 27 Oktober aan Dr. Engelenburg mee. Die houding van die Keiser het ook meegeval. „Maar toch, ik behoefde het wel niet te zeggen, is hij voor ons niet meer dezelfde man. Hij wil Duitschland een groot voordeel bezorgen en zal daarvoor, vrees ik, moreel veel opofferen".

Dit was vir Dr. Leyds in die loop van 1898 so duidelik geword, dat die Republiek van dié kant af in geval van 'n botsing met Engeland in die steek sou gelaat word, dat hy, as gesant in die aanvang van 1899 na Pretoria teruggekeer om aan die regering van sy bevindings verslag te doen, ernstige waarskuwings laat hoor het om geen hulp van dié moondheid te verwag nie.

In Parys was die stemming baie gunstig vir Transvaal geword deur die aanvallende houding van Engeland teenoor

Frankryk. Maar Frankryk kon nie teen Engeland veg nie. Dit kon wel vier miljoen soldate op die been bring, maar kon geen enkele daarvan op Engelse bodem oorplaas nie. Wat Rusland sou doen, was geheel onseker.

Hulp het vir Dr. Leyds uitgeslote gelyk wat Frankryk betref. Die vergroting van Frankryk se belang in die goudnywerheid van die Transvaal is deur die regering op alle moontlike maniere in die hand gewerk. Die Franse het egter die behartiging van hulle belange oorgelaat aan die Engelse mynbesture wat daardeur nog groter mag as voorheen verkry het. Elke agteruitgang in die beurskoerse is na die voorbeeld van die Engelse finansiers wat die koerse volmaak in hulle mag gehad het, en deur 'n deel van die Franse pers gehoorsaam gesteun is, in Frankryk toegeskrywe aan die tekortkomings van die regering op Pretoria sonder om, ook al uit onwetendheid, te bedenk, dat hier Engelse kuiperye, sowel politieke as geldelike, in die spel was.

Toe Dr. Leyds weer in Europa terugkeer, vind hy in Frankryk sowel as in Duitsland, waar ook spekulasie in goudaandele aan die gang was, 'n stemming wat die Republiek glad nie gunstig was nie. Die mense was geneig om Engeland gelyk te gee. En onder omstandighede was dit duidelik, dat hy Pretoria nogmaals slegs die raad kon gee om nòg van die Franse nòg van die Duitse regering hulp te verwag.

Watter moondhede het nog oorgebly, na wie die Republiek kon opsien?.

Italië het vir Transvaal as vriend nie meegetel nie: dit het aan Engelse sleeptou gevaar. Rusland het vir homself die kans in die verskiet gesien om voordele te behaal, sodra Engeland in 'n botsing sou gewikkel wees.

Die Verenigde State van Amerika het gemeen om 'n skuld van dankbaarheid te moet afdoen vir die welwillende houding van Engeland tydens die Spaanse oorlog betoon en het bowen-

dien niks vir die Boere gevoel nie. Wanneer daar die stemme gehoor is — die van die Iere nie te na gespreek nie — wat ten gunste van Transvaal opgegaan het, dan was dit nie om die Boere terwille te wees of te help nie, dog om daar 'n binnelandse politieke teenstander mee te kan aanval.

Ook van daardie kant het Dr. Leyds nooit hulp verwag of voorgespieël nie.

Dit alles is aan die regering in Pretoria meegedeel en van dit alles kon die regering, ook buite Dr. Leyds om, nie onkundig gewees het nie.

'n Aantal aanhalings uit die mededelings van Dr. Leyds sal dit bewys.

Op 28 April 1898 skrywe hy aan die heer Reitz, dat die algemene stemming in Frankryk nie gunstig is nie. — *(Eenige Correspondentie*, bl. 15). Dit bevestig hy nader op 12 Mei: „De indruk, dien ik bij dit bezoek in Parijs krijg, is zeer ontmoedigend. De Minister van Buitenlandsche Zaken [Delcassé] is geen kwaad man, ons niet ongezind, maar hij heeft de eigenschap van aan kleinigheden dezelfde aandacht te wijden als aan groote zaken; en is omgeven van en voor een groot gedeelte afhankelijk van een personeel dat ons niet welgezind is. Zeer zeker hebben wij in dat Ministerie vrienden, bvb. bij het protocol en bij het persbureau, maar de twee hoofdpersonen, nl. de Directeur van de Afdeeling Politiek (Raindre) en de Directeur van de Afdeeling Consulaatwezen (Bompard) zijn beiden Engelschgezind en tegen ons. Het is moeilijk om daar tegen op te roeien......" — *(Eenige Corresp.*, bl. 26 en 27).

Nie alleen teenoor die regering nie, maar ook teenoor andere, het Dr. Leyds sy mening omtrent die ydele verwagting op hulp uit Europa laat blyk. So skrywe hy op 13 Mei 1899 aan die heer Lippert: „Ik zie den toestand met zorg in. Vooral omdat ik uit goede bron weet dat Sir Alfred Milner nog

erger dan Chamberlain erop gesteld is om, na de nederlaag van Rhodes in Zuid-Afrika, Engeland's prestige daar te handhaven. En ik vrees tevens dat zoowel Duitschland als Frankrijk een aanval op de Transvaal zullen beschouwen als een operatie die hen niet interesseert.....". — (*Eenige Correspondentie*, bl. 31).

In dieselfde maand is 'n aanvang gemaak met die hou van die Eerste Vredeskonferensie, waarvan die denkbeeld uitgegaan het van Keiser Nicolaas II van Rusland. Die Nederlandse regering het geen beswaar daarteen gehad om die besprekings van maatreëls vir bewaring van die wêreldvrede in Den Haag toe te laat nie en het op 6 April die uitnodigings uitgestuur. Die Suid-Afrikaanse Republiek en die Oranje-Vrystaat het geen uitnodigings ontvang nie. Dit het veral in Nederland ontstemming gewek en Dr. Abraham Kuyper het selfs in die Twede Kamer 'n interpellasie na aanleiding hiervan gehou. Hy het daarop gewys, dat die Oranje-Vrystaat geheel vry was en dat die Suid-Afrikaanse Republiek, hoewel beheers deur Art. 4 van die Verdrag van Londen, vry gesante mag stuur en ontvang en met vreemde moondhede geheel buite medewerking van Engeland verdrae mag sluit, waarop slegs na voleindiging die goedkeuring van Engeland nodig was. „Noodigen wij wel de overige Staten, maar laten wij de Zuid-Afrikaansche Republiek, die, zooals uit de Conventie blijkt, geheel dezelfde qualiteit bezit, thuis, dan doen wij alsof wij deze haar qualiteit n i e t erkenden en dan staat dat gelijk met een internationale doodverklaring. En het is juist door zulk een internationale doodverklaring [1]), bij een gelegenheid als deze, dat men het recht van alle kleinere Staten als zoodanig te na komt en verzwakt". — (Redevoering van Dr. A. Kuyper, bl. 11).

[1]) By de Bruyne en Japikse (bl. 146) het 'n storende drukfout onherstel gebly. Die woorde „En het is juist door zulk een internationale doodverklaring" is deur die setter weggelaat en dit is deur die proeflesers oor die hoof gesien.

Die Minister van Buitelandse Sake, W. H. de Beaufort, het in sy antwoord aan Dr. Kuyper onder andere te verstaan gegee, dat sowel by andere Europese howe as by die Russiese besprekings plaasgevind het oor die wenslikheid van die Boere-Republieke uit te nooi. Hy het egter die indruk gekry, dat 'n uitnodiging aan die Suid-Afrikaanse Republiek vir die totstandkoming van die konferensie gevaarlik kon wees of aan die volkeregtelike rang van die Republiek grote skade kon toebring.

In 1916 het Mr. de Beaufort in die „Gids" (III, bl. 465 e.v.) sy houding in hierdie aangeleentheid nader verdedig. Hy was daar oortuig van, dat 'n uitnodiging aan Transvaal vir Engeland aanleiding daartoe sou verskaf het om van die konferensie af weg te bly. Die Russiese en Duitse Ministers van Buitelandse Sake, Moeravieff en von Bülow, was dit daarin met hom eens. Engeland self egter het oor die saak volstrekte stilswye bewaar. Aan die verteenwoordigers van die Boere-Republieke in Europa is 'n wenk gegee om te verklaar, dat hulle vir uitnodiging nie in aanmerking wens te kom nie, maar daarop wou hulle nie ingaan nie.

Die uitnodiging is egter nie nagelaat, omdat die Verdrag van Londen in die weg gestaan het nie. De Beaufort erken, dat dit geen rede tot uitsluiting kon oplewer nie. Die uitsluiting was slegs geleë in die veronderstelling, dat Engeland anders sou weier om deel te neem en dat dan die konferensie sou moet misluk of elders dan in Nederland sou moet gehou word, en wel tog ook nog sonder die Boere-Republieke.

Die toestemming van die Europese moondhede in die uitsluiting van die Boere-Republieke by die Haagse Vredeskonferensie, het vir die Transvaal duidelik laat sien, dat niemand in Europa die vriendskap van Engeland wou verlies terwille van die Suid-Afrikaanse Republiek se regte en onafhanklikheid nie.

Hoewel Saakgelastigde C. van Boeschoten onder versoek van geheimhouding oor hierdie onderwerp aan Minister de Beaufort geskrywe het, wou die Republieke geen amptelike stappe vir toelating tot die konferensie doen nie. Hulle het gevrees, dat 'n afwysing van sodanige versoek hulle meer kwaad sou doen dan die agterweë bly van 'n uitnodiging.

Teen die einde van die maand Mei set Dr. Leyds weer sy telegramme uit Europa aan die regering voort.

Op die 27ste sein hy aan Pretoria, dat die Franse Minister van Buitelandse Sake, Delcassé, Transvaal aanbeveel om tegemoetkoming te betoon.

Twee dae later sein hy weer, dat die Duitse Minister van Buitelandse Sake, von Bülow, gesê het: „Duitschland is nog vriend van de Zuid-Afrikaansche Republiek, maar kan in een oorlog niet helpen, want Engeland is meester op zee. Hij hoopt onze regeering zal zooveel toegeven als met de onafhankelijkheid bestaanbaar."

Op dieselfde dag nog volg hier 'n kabelgram op, dat die uitstel insake stemreg 'n slegte indruk maak ook by vriende, dat geheel Europa op die uitslag van die besprekings op Bloemfontein wag en dat daaroor uitgebreide berigte moes gesein word om die koerante te kan voorsny. — *(Eenige Correspondentie*, bl. 37 en 38).

Reeds in 1897 het Dr. Leyds die regering aangeraai om toe te gee aan Chamberlain se eise insake die sluiting van verdrae met ander moondhede, die terugtrekking van die Vreemdelingewet en die gematigde toepassing van die Uitsettings- en die Perswette. Hierdie soort raadgewings het hy ook in 1899 volgehou. Hierbo het geblyk, dat hy gesein het, dat sowel Delcassé as von Bülow aanmaan tot tegemoetkoming aan Engeland se eise. Op 11 Junie 1899 het hy laat weet, dat dit wenslik was om die bewaarplaas-vraagstuk met alle spoed af te doen, in die gees van die Heidelberg-rede van die

President.[1]) Ook dit het 'n tegemoetkoming aan die Uitlanders behels.

Tog het Dr. Leyds steeds gewaak teen prysgee van die volkeregtelike rang van die Republiek.

Tydens die besprekings van die President en Milner op Bloemfontein het laasgenoemde geëis, dat die vorm van die eed van getrouheid aan die Republiek sou verander word, omdat dit 'n vernedering vir die Uitlanders was om die eed in die voorgeskrewe vorm af te lê. In dié verandering, waartoe die President geneig was om oor te gaan, het volgens die mening van Dr. Leyds 'n gevaar vir die Republiek geskuil met die oog op die soesereiniteitsvraagstuk. Daarom het hy die regering 'n waarskuwing, in 'n draadberig en in 'n brief, op 14 Junie laat toekom. „Ik heb het mijn plicht geacht de Regeering een kabel te doen zenden, waarin ik op het gevaar wees ons eed-formulier voor het burgerschap te vervangen door dat van den Vrijstaat. Wat ik vreesde — nl. dat dit toegeven van onzen kant zou worden beschouwd als een erkenning der suzereiniteit — gebeurt reeds, en het gebeurt reeds bij vrienden. .... Over het algemeen", gaan Dr. Leyds in sy brief van 14 Junie aan die heer Reitz voort, „blijft de pers ons goedgezind. Welk een andere toon heerscht er dan in het begin van dit jaar en daarvóór! Zoowel in Frankrijk als in Duitschland. Over Holland spreek ik niet, want dat was altijd vóór ons.

„Verschillende oorzaken bestaan voor die verandering in den toon van de pers.

„In de eerste plaats is de rechtvaardigheid van onze zaak

---

1) Die verslag van *De Volkstem* van wat die President op 18 Maart 1899 op Heidelberg gesê het, lui: „dat de Eerste Raad de Regeering opgedragen had de Bewaarplaatsen in het openbaar te doen verkoopen. Spreker wil echter deze plaatsen laten taxeeren en aan die mijnen, waaraan zij gelegen zijn en die oppervlaktehouders zijn, voorkeursrecht geven, want hij vreest, dat spekulanten de prijzen zullen opjagen en dan zullen de mijnen, waaraan zij gelegen zijn, er veel schade van hebben".

het publiek in de oogen gesprongen. En dat is geschied door de voortreffelijke manier waarop de Conferentie te Bloemfontein van onzen kant geleid is. Ik heb altijd en overal direkt en indirekt laten uitkomen hoeveel wij genegen waren tegemoet te komen, hoe wij dat gedaan hebben telkens en telkens weer, zoolang als het geschieden kon zonder de onafhankelijkheid der Republiek in de weegschaal te stellen. Vooral nu in den laatsten tijd door den President tegenover Sir Alfred. Het was de groote zaak om aan het publiek duidelijk te maken dat het recht aan onzen kant is en dat is tamelijk wel gelukt. . .

„. . . . De Republiek heeft geen oorlogszuchtige bedoelingen. Zij wacht alleen af. Het valt echter niet te ontkennen, dat er groote spanning heerscht in Engeland. Alweer is het een tijd that they are drifting into war. Ik heb daarom gemeend alles te moeten vermijden wat de spanning kan vermeerderen. . . . Ik ontvang over het algemeen geen reporters, maar ik heb gemeend iets in dien geest te moeten zeggen aan een vertegenwoordiger van de ‚Daily Mail', die mij gisteren kwam opzoeken. . . .'' – (*Eenige Corresp.*, bl. 47–49).

In gevalle waar die onafhanklikheid van die Republiek nie op die spel gestaan het nie, het Dr. Leyds egter aangeraai tot toegee. Dit het ook geblyk uit sy houding ten aansien van toetreding tot die tussenstaatse reëling op Brussel aangegaan insake die slawehandel. Op 9 Augustus skrywe hy aan die regering: „In dit schrijven [van 8 April 1899] werd mij medegedeeld, dat de Staatsprocureur [Smuts] adviseerde de minuten op den slavenhandel betrekking hebbende op te bergen en werd mijn opinie gevraagd. Ik heb over de zaak nogmaals nagedacht en ik meen te moeten verschillen met den Staatsprocureur. Wij staan in deze zaak niet zoo sterk tegenover Engeland en er is veel te zeggen voor het standpunt, dat door de Britsche Regeering in het schrijven van den Britschen Agent van 9 Maart 1897 is ingenomen. Het standpunt der Regeering, uiteengezet in het concept-

schrijwen dat aan mij bij reeds genoemden brief werd toegezonden, is juist; en het is dunkt mij goed om die uiteenzetting ook tegenover de Britsche Regeering te doen als eene rechtvaardiging van de handelingen der Regeering. Toch geloof ik, dat men in plaats van verdere maatregelen op te schorten beter zou doen met te zeggen dat, als de Britsche Regeering uitmeent, dat de artikelen van de acte in quaestie nog geen uitnoodiging genoeg zijn voor de Republiek om toe te treden, zij dan geen bezwaar heeft om die toetreding te onderwerpen aan Harer Majesteits Gouvernement, vertrouwende op de verzekering, gegeven in den brief van 9 Maart 1897, dat de toestemming van Harer Majesteits Gouvernement dadelijk zou worden gegeven". — (*Eenige Corresp.*, bl. 93).

Dr. Leyds was van mening dat dit in belang van die Republiek was om minder straf en stroef teenoor Engeland op te tree, teneinde onnodige prikkeling te voorkom. Vandaar dat in 1899 baie mense gesê het dat, as daar één man was wat die oorlog sou kan vermy het, dit Dr. Leyds was. Op 30 Junie versoek hy die Ier Davitt om 'n persgesprek wat dié met hom gehad het, nie te plaas nie. „The interview is good; only under the present circumstances I cannot lend my name to it. I think it is my duty to avoid everything that may aggravate the existing tension and if war cannot be avoided it must not with some justice be said that from our side something had been said or done that sounded like a provocation. It would be going too far to call the interview a provocation but still it would give Mr. Chamberlain and his followers again an opportunity to speak and make matters worse". — (*Eenige Corresp.*, bl. 53).

Op 3 Augustus 1899 was sy mening: „ingeval van oorlog zullen Duitschland en Frankrijk ons vriendelijk gezind zijn en zulks toonen maar geen werkelijke hulp geven . . .". – (*Eenige Corresp.*, bl. 79). Die volgende dag sein hy: „Verwacht niets van de groote mogendheden van Europa". — (bl. 81). In 'n

brief van 8 Augustus 1899 aan die regering in Pretoria lui dit weer duidelik genoeg: „De Heer de Beaufort ... verklaarde uitdrukkelijk zeker te weten, dat wij nòch van Duitschland, nòch van Frankrijk, nòch van Rusland iets te verwachten hadden". Hieraan het Dr. Leyds nog bygevoeg: „Dit bericht kwam geheel overeen met wat ik van zeer wel onderrichte zijde hier in Brussel vernam. Wel is waar is die bewuste persoon zeer anti-Duitsch, maar toch mag niet geheel onjuist zijn wat gezegd werd, dat de Keizer President Krüger aan Engeland verkocht had, waar bijgevoegd werd, dat Delcassé, de Fransche Minister van Buitenlandsche Zaken, zeer sterke Engelsche neigingen begon te krijgen, d.w.z., er naar begon te streven, dat Frankrijk met Engeland tot eene verstandhouding zou komen". — (*Eenige Corresp.*, bl. 85).

Op 31 Augustus 1899 het Dr. Leyds weer 'n brief van die Nederlandse Minister van Buitelandse Sake, de Beaufort, na Pretoria toe opgestuur, waarin die Minister sê:

„De algemeene indruk dien ik uit alle diplomatieke mededeelingen ontvang is deze, dat de Zuid-Afrikaansche Republiek op geen steun in Europa heeft te rekenen en dat de groote mogendheden zich nimmer tot eenige andere tusschenkomst zullen leenen dan wellicht tot eenige vage en onvruchtbare sympathie-betuiging, die men in Engeland zal laten passeeren in de wetenschap dat zij toch tot geen daden leiden zal". — (*Eenige Corresp.*, bl. 132—133).

Op 22 September 1899 vra die regering aan Dr. Leyds of daar enige kans was, dat die grote moondhede van 'n oorlog tussen Engeland en Transvaal party sou trek, b.v. Frankryk insake Fachoda.

Op 25 September antwoord hy: Duitsland sal niks doen nie. Frankryk sal graag vir Engeland moeilikhede aandoen, maar op die Franse val nie te vertrou nie. Hulle is wisselvallig. Wel is daar volgens algemene gedagte kans dat Rusland sal optree in Asië. — (*Eenige Corresp.*, bl. 171).

Op 9 Oktober 1899 sein Dr. Leyds, dat hy nie glo in die tussenkoms van die Verenigde State van Amerika nie en deel hy 'n Reuter-berig uit Washington mee, dat die Amerikaanse regering altyd die soesereiniteit van Engeland erken het en daaroor geen moeilikhede wou maak nie. — (*Eenige Corresp.*, bl. 186).

Dr. Leyds het tot die einde bly waarsku, dat vir Transvaal van buite af geen hulp teen Engeland te wagte was nie. Prof. Eric Walker begaan dus 'n fout met op bl. 353 van sy boek oor de Villiers te verklaar, dat die toon van Dr. Leyds se berigte verander het van 1 September 1899 af.

'n Mens kan dus sonder aarseling die verklaring as juis aanvaar wat Dr. Leyds op 9 Augustus 1917 in 'n brief aan die heer W. P. Schreiner, gewese Eerste Minister van die Kaapkolonie afgelê het: „Het feit is, dat ik in 1899, evenmin als in 1897 of 1898, nooit mijn Regeering eenige hulp van die mogendheden in het vooruitzicht heb gesteld. Ik heb juist het tegengestelde gedaan: Ik heb — en zulks herhaaldelijk en keer op keer — de Regeering uitdrukkelijk gewaarschuwd, dat zij op geen steun rekenen kon, van welke mogendheid ook". — (*Eenige Corresp.*, bl. 187).

Omtrent die geloof wat vele van die Boere tot die laaste toe behou het in 'n beeindiging van die oorlog deur tussenkoms van die grote moondhede, sê Dr. Leyds, dat die moontlikheid en waarskynlikheid selfs van sodanige tussenkoms inderdaad, toe die oorlog eenmaal aan die woede was, herhaaldelik deur President Krüger en ander voormanne aan die burgers op kommando voorgespieël is, teneinde die mismoediges tot volhou op te wek. Dit is aan Dr. Leyds nie altyd onbekend gebly nie en tog het hy daarteen geen beswaar gemaak nie. Hy erken dat hy geswyg het en wel omdat hy dit as sy plig geag het, al wis hy dat 'n tussenkoms voorgespieël is wat nie

deur hom in vooruitsig gestel is nie en al wis hy ook dat die blaam tenslotte op sy hoof sou neerkom.

„Versta mij wel", skrywe Dr. Leyds op 7 Januarie 1918 aan die heer Schreiner. „Het ligt niet in mijn bedoeling om mij bij U voor te doen als iemand die zijn regeering steeds en tot niet anders dan toegeven heeft aangespoord, zonder haar tevens op te wekken tot het handhaven van eigen rechten. Voor de rechtmatige aanspraken der Republiek ben ik altijd, — gij weet het uit eigen ondervinding — met energie en toewijding opgetreden": — (*Eenige Corresp.*, bl. 195).

Op hierdie feit is in voorafgaande hoofstukke af en toe reeds die aandag gevestig. In verband met die stuur van die ultimatum aan Engeland sal dit ook verdere stawing kry.

---

## HOOFSTUK XLII.

## DIE ULTIMATUM.

Reeds binne 'n week na die Jameson-Inval het die heer Chamberlain met oorlog gedreig, as President Krüger nie dadelik aan die wense van die Uitlanders voldoen nie. Op 7 Januarie 1896 sein hy aan Sir Hercules Robinson dat „in oorleg met sy ampgenote hy die wenslikheid oorweeg het om dadelik 'n groot troepemag, wat ruitery en swaargeskut insluit, na Suid-Afrika te stuur teneinde voorbereid te wees vir alle gebeurlikhede". Gelukkig het die Hoë Kommissaris daarvan afgeraai en op 8 Januarie geantwoord: „Ek dink, dat President Krüger homself deurgaans in hierdie saak baie goed gedra het, dat openbare opwinding nou getemper is en dat ek die voorgestelde afsending van 'n groot troepemag baie sou betreur". — (C. 7933, bl. 38; C. 8068, bl. 40, 41).

Gedurende die jare 1896, 1897 en 1898 het Engeland voortgegaan met homself voor te berei vir die oorweldiging van die Boere-Republiek onder andere deur die plaatsing van meer troepe op St. Helena en Mauritius dan die vaste garnisoene van daardie streke vereis het. In Junie 1897 het Transvaal sy ongerustheid hieroor laat blyk en het die regering vir Chamberlain op een en ander gewys. Hy het sy verbasing oor die blyke van ongerustheid uitgespreek en gesê, dat Transvaal vir die laatste agtien maande geweldige voorrade van wapens en oorlogstuig ingevoer het en voorbereidings gemaak het wat alleen kon geskied het met die oog op 'n moontlike botsing

met die „Paramount Power". Daaroor het hy nooit gekla nie, sê Chamberlain, en hy was derhalwe verwonder oor die feit, dat Transvaal angs aan die dag lê oor wat die natuurlike gevolge was van eie maatreëls. Engeland sou in sy plig te kort skiet, as hy geen stappe doen tot versterking van die garnisoene van sy Afrikaanse kolonies en hulle in bevredigende toestand van verdediging plaas nie.

Dit was volkome juis wat Chamberlain hier vertel aangaande bewapening van Transvaal met die oog op 'n moontlike botsing. Want Engeland het terstond na die Jameson-Inval daarop begin aanstuur, soos geblyk het uit die troepesendinge in die rigting van Suid-Afrika. Die Republiek wat in die aanvang van 1896 so goed as onvoorbereid was, het homself vir verdediging gewapen. Dit bewys die fortebou om Pretoria. 'n Aanval, soos Chamberlain beweer, het Transvaal nie in die skild gevoer nie.

Die Britse aanval deur Jameson uitgevoer en deur Rhodes en Chamberlain uitgedink en ondersteun, het die Suid-Afrikaanse Republiek onvoorbereid gevind. Jameson self het daar later die spot mee gedrywe. In 'n verkiesingsrede op Kimberley het hy volgens die *Diamond Fields Advertiser* van 23 Junie 1901 gesê: „U moet onthou, dat in daardie tyd die Transvaal nie die gewapende Transvaal van vandag was nie. Afgesien van die gewere wat in hande was van die afsonderlike burgers, was die hele wapenrusting van Transvaal geberg in die sogenaamde fort van Pretoria, bewaak deur drie manne, dink ek, van die Staatsartillerie, en met as enigste beskutting 'n vervalle omheining van sinkplate".

„Sodanig was die voorbereidings wat gemaak is met die doel om die Engelse in die see te drywe in die dae vòòr die Jameson-Inval", meld vlugskrif No. 53 van 1901 van die *South African Conciliation Committee*. „Ons het al lankal die getuienis gehad van Kapt. Younghusband, die besondere korres-

pondent van die *Times* in Transvaal, van Theal die geskiedskrywer van Suid-Afrika, en van die heer Bryce, dat Transvaal vòòr die Inval nie gewapen was nie, maar hulle getuienis is in die wind geslaan".

Die gerugte wat versprei is omtrent die bestaan van 'n algemeen Dietse sameswering vir die ontrukking van Suid-Afrika aan Britse heerskappy was niks anders nie dan 'n basuingeskal om alle Engelse te oortuig van die noodsaaklikheid om met die Boere-Republiek af te reken, voordat dié se planne tot uitvoering kon gebring word. In die veldtog van belastering en waarheidsverdraaiing, gevoer deur diegene wat oorlog teen alle koste begeer het ('n veldtog, waarvan die Engelse net so dikwels as die Boere slagoffers was), sê die heer Carl Jeppe, het geen beskuldiging sulke vèrreikende en noodlottige gevolge gehad as hierdie ongegronde aanklag nie. — (Jeppe, bl. 226).

As Brittanje se goeie naam en gesag in Suid-Afrika in gevaar was, dan het hy dit te wyte gehad aan sy eie politiek van regskending en geweld. Sy beste verdedigingsmiddel was te vinde in 'n wysiging van dié politiek in plaas van in die gewelddadige aantasting van die swakkere state wat hom hoegenaamd geen aanleiding daartoe gegee het nie behalwe in sover as hulle afsonderlike bestaan onder 'n ander dan die Britse vlag 'n aanleiding tot oorweldiging mag genoem word.

Teen half Augustus 1899 is in Lourenço Marques deur die Portugese op las van Engeland, soos erken is, krygsvoorraad vir die Republiek, aangevoer met die Duitse skepe „Reichstag" en „König", aangehou. Dit was 'n duidelike verbreking van Art. 6 van die verdrag tussen Portugal en die Suid-Afrikaanse Republiek, wat bepaal het, dat die Koning van Portugal homself verplig om die „in- en doorvoer van wapenen en (oorlogs) ammunitie, bestemd voor de Zuid-Afrikaansche Republiek vrij te houden, indien opgeëischt door het Gouvernement van die

Republiek, door middel van garanties noodig om de bestemming te verzekeren".

In Transvaal het die vermoede ontstaan, dat dit Engeland se bedoeling hiermee was om 'n botsing tussen Transvaal en Portugal uit te lok en dan tussenbeie te kan kom.

Gelukkig het die Nederlandse regering die Duitse daartoe help opwek om in Lissabon 'n kragtige verset te laat hoor teen die onregmatige optree van Portugal ten opsigte van Duitse fabrieksware. Dit het tenslotte 'n gunstige verloop gehad. — (*Eenige Corresp.*, bl. 109—112, 116—123, 126—130, 157, 158 en 175).

Intussen het die Engelse regering voortgegaan met troepe op die Transvaalse grens saam te trek en vrywilligers aan te werf. Op vrae wat die betekenis daarvan mag wees, het die Republiek geen gerusstellende antwoorde gekry nie.

Op 27 September 1899 sein Dr. Leyds, dat die gevoele op die vasteland oor die algemeen was, dat Engeland beslis die oorlog wil en slegs uitstel soek. „Men raadt dus de Republiek aan om Engeland een ultimatum te stellen aangaande troepen op de grenzen in een tijd van vrede en onderhandelingen, hetgeen een *casus belli* vormt, en om te zeggen dat elke versterking van troepenmacht in Zuid-Afrika en elke troepenbeweging rondom de Republiek zal worden beschouwd als oorlogsverklaring. Dan dadelijk aanvallen, vòòrdat Engeland klaar is". — (*Eenige Corresp.*, bl. 174).

Hierop antwoord die regering op 29 September, dat vòòr ontvangs van hierdie kabel reeds 'n mededeling in gelykluidende bewoordings opgestel was. Dit sou in hande van die Britse Agent geplaas word, sodra die burgers op die grens in hulle stellings sou wees.

Die regering het egter nog veertien dae lank gewag om te sien of ooreenstemming nie bereik kon word nie. Die rede vir die stuur van hierdie berig deur Dr. Leyds was geleë in die

feit, dat Engeland op 22 September (dieselfde dag dat Chamberlain aan Transvaal kennis gegee het, dat hy self voorstelle vir 'n beslissende oplossing sou optrek), besluit het om 'n leërafdeling vir Suid-Afrika op die been te bring. Dit is vroeg in Oktober gevolg deur die aanvaarding van troepe-aanbiedings deur die kolonies. Tenslotte is op 7 Oktober twee Koninklike Proklamasies uitgevaardig een vir byeenroeping van die Parlement en die ander tot oproeping van die leërreserwe eerste klas. Die volgende stap was die mobilisasie van die Suid-Afrikaanse veldmag vir krygsdiens teen Transvaal.

Onder hierdie omstandighede was daar vir die Transvaal slegs één weg oop, tensy die Boere bereid was om hulleself onvoorwaardelik aan Brittanje oor te lewer en alle voornemens van gewapende verset teen 'n aanval agterweë te laat. Om te wag, totdat die Britse regering hulle nuwe eise opgestel het en intussen hulle leërmagte op die grense van die Republiek in slagorde geskaar het, sou dwaasheid en selfmoord gewees het.

Die President is daartoe gedwing om die ultimatum aan Engeland te stuur. Die uitleg van hierdie stap as 'n bewys van tergery wat Transvaal teenoor die Engelse sou gepleeg het, bestempel die heer Carl Jeppe tereg as enkel huigelary. — (bl. 299).

Aan Transvaal is baie medegevoel in die wêreld te beurt geval, maar tenslotte het dit op aarde slegs één werklike vriend, één steun en toeverlaat gehad: die Oranje-Vrystaat. Ondanks al die lawaai oor die handhawing van die status quo in Suid-Afrika en die beskerming van ekonomiese belange daar, ondanks die veroordeling van die Engelse politiek, ondanks die hoop op 'n kans om van Engeland se verleentheid gebruik te maak, ondanks die gevoel vir demokraties-republikeinse instellings en die bestaansreg van kleine nasies, het Duitsland, Frankryk, Rusland en die Verenigde State van Amerika

rustig bly toesien hoe die magtige Engeland die reg vertrap en 'n swak volk durf vernietig.

Die President en die burgers van die Oranje-Vrystaat het dadelik besef wat werklik op die spel was. Engeland het die bestaansreg van die Afrikanervolk bedreig. Daarom is op 27 September 1899 deur die Volksraad van hierdie Republiek die besluit geneem: „dat in die mening van die Raad daar geen rede vir oorlog bestaan nie en, indien oorlog begin of veroorsaak word deur Engeland teen die Suid-Afrikaanse Republiek, dit sedelik 'n oorlog sou wees teen geheel die blanke bevolking van Suid-Afrika en dat die Oranje-Vrystaat eerlik en trou sy verpligtings teenoor die Suid-Afrikaanse Republiek, kragtens die Politieke Verbond tussen die twee Republieke, sou nakom, wat ook al mag gebeur".

Sedert Maart 1889 het daar 'n verdrag tussen die Transvaal en die Vrystaat bestaan. Dit is in Maart 1897 opnuut bevestig. Op 17 Maart van hierdie jaar is op Bloemfontein 'n Aanhangsel gevoeg by die Potchefstroomse Verdrag van Vriendskap en Handel. Op dieselfde dag is ook 'n Politieke Verbond tussen die twee Republieke gesluit. Albei ooreenkomste is op 12 Julie deur die Transvaalse Eerste Volksraad goedgekeur en die uitwisseling van die ratifikasies het op 26 November 1897 op Bloemfontein geskied.

In Art. 2 van die Politieke Verbond het die twee Republieke hulleself onderling daartoe verbind om mekaar met alle beskikbare kragte en middele te ondersteun, wanneer die onafhanklikheid van een van die twee state bedreig of aangetas mag word, „tenzij de Staat die de ondersteuning zou moeten verleenen, de onrechtvaardigheid van de zaak van den anderen Staat aantoont".

Hierdie ooreenkoms is aangegaan, omdat die twee volke oortuig was van die vele bande van bloed en vriendskap wat hulle verbind. Dit was hulle begeerte om die belange van die

twee lande gemeenskaplik te maak en met die oog daarop 'n federale unie tot stand te bring. Maar in die oortuiging, dat 'n federale unie slegs na enige jaren in werking kon tree, is in afwagting daarvan intussen die Politieke Verbond gesluit.

Aan die Politieke Verbond [1]) is nog 'n protokol met nadere bepalings toegevoeg sowel as die reëling van 'n Raad van Afgevaardigdes vir behartiging van gemeenskaplike belange. — (Alles te vinde in Bylae L.I.).

Die Politieke Verbond alleen as sodanig het nie die Vrystaat beweeg tot deelneming in die stryd van Transvaal teen Engeland nie. Dit was vir die Vrystaters ewegoed 'n vraag van nasionale selfbehoud. Hulle het duidelik besef, dat ook hulle voortbestaan as vry volk op 'n end was, sodra Transvaal sy onafhanklikheid sou verloor het. Met hart en siel het hulle hulleself in die gesamentlike stryd om die bestaan gewerp. Die oorlog het geen vashoudender vegters, met gees en geweer, voortgebring nie dan President Marthinus Theunis Steyn en Generaal Christian Rudolph de Wet. Siekte nôg nederlaag was in staat om hulle moed en ywer te doof. Hulle het tesame met vele stoere Transvalers en ewe nasionaalbewuste Kaapse Afrikaners die wye wêreld laat verstom staan vir die klare bewys van wat 'n klein klompie mense van Dietse stam bereid was om te ontbeer, op te offer en te waag vir die beskerming van hulle reg en die versekering van hulle voortbestaan as volk.

Hulle het in geen bedrieglike verwagtings verkeer omtrent

---

[1]) Die aangaan van hierdie verbintenis tussen die twee Republieke het indertyd 'n aantal belangwekkende regskundige vrae laat rys, waaroor enkele bekende regsgeleerdes, soos Prof. John Westlake, Prof. T. E. Holland en Prof. Alphonse Rivier, geraadpleeg is. Westlake en Holland was van mening, dat die Verbond, hoewel nie met die letter nie, dan tog met die gees van die Verdrag van Londen in stryd kon wees. Die uitstekende verhandeling van Prof. Rivier is te vinde in Bylae L. II.

die uitslag van die oorlog nie. Maar hulle het dit beter en eervoller geag om lewe en eiendom te waag in 'n sware worstelstryd dan om die onafhanklikheid van hulle land op lafhartige en veragtelike wyse prys te gee. Dr. Leyds het dit in 'n brief aldus uitgedruk: „De noodzakelijkheid of opportuniteit tot aanvallen kan zeer goed samengaan met de overtuiging den strijd te zullen verliezen, en het om deze overtuiging tot elken prijs opgeven van een metterdaad opkomen voor eigen recht is een handeling zoo onmanlijk en zoo onwaardig, dat zij dunkt mij eerder sympathie zal wegnemen dan laten blijven bestaan". — *(Eenige Corresp.,* bl. 179).

President Steyn en die here Abraham Fischer en Jan Hofmeyr het nog hard probeer om Chamberlain en Krüger te versoen en oorlog te voorkom. Vir die bewaring van vrede het Chamberlain en Milner egter geen oor gehad nie.

Toe die Britse regering hulleself nie kon verenig met die stemregwetgewing van die Transvaal nie, het Chamberlain die vriendskaplike briefwisseling afgebreek en meegedeel, dat hy sou oorgaan tot die maak van eie voorstelle vir 'n beslissende reëling. Die Republiek het daarin 'n nuwe verbreking van die Verdrag van Londen gesien, want aan Engeland is geen reg toegeken tot eensydige reëling van sake wat uitsluitend by die inwendige bestuur van die Republiek tuishoort nie. Die voorstel vir 'n beslissende reëling het agterweë gebly, maar Engeland het intussen voortgegaan met troepeversterking op die Transvaalse grense. Die Suid-Afrikaanse Republiek het dit tereg beskou as 'n bedreiging van sy onafhanklikheid, daar dit van geen omstandighede bewus was wat sametrekking van troepe op sy grense geregverdig het nie. Die regering vra derhalwe inligtings en moes tot hulle verbasing verneem, dat beslissende maatreëls deur die Britse regering getref word met die oog op gebeurlikhede. Transvaal het daarop verdedigingsmaatreëls getref en burgers

grense toe gestuur om dié gebeurlikhede die hoof te kan bied.

Die onregmatige inmenging van Brittanje in die binnelandse aangeleenthede van die Republiek, gevoeg by die sametrekking van troepe, het die Transvaalse regering daartoe aanleiding gegee om op 9 Oktober 1899 in belang van die Republiek en geheel Suid-Afrika aan Engeland die versoek te rig:

a) dat alle punte van onderlinge geskil langs die vriendskaplike weg van skeidsgereg, of op sodanige vreedsame wyse as die regering met Brittanje kon ooreenkom, sou gereël word.

b) dat die troepe op die grense van die Republiek sou teruggeroep word.

c) dat alle versterkings van troepe in Suid-Afrika sedert 1 Junie 1899 aangekom, sou verwyder word na die seekus onder versekering daarby dat hulle binne redelike tyd, met die Transvaalse regering ooreen te kom, uit Suid-Afrika sou verwyder word, op wederkerige versekering en waarborg van die Transvaalse regering, dat geen aanval op of vyandelikheid teen enige deel van die besittings van Engeland deur die Republiek sou gemaak word nie gedurende verdere onderhandelings binne 'n tyd nader deur die regerings ooreen te kom. By voldoening hieraan sou Transvaal die gewapende burgers van sy grense terugtrek.

d) dat die Britse troepe wat op die see was, nie sou geland word in enige hawe in Suid-Afrika nie.

Die regering het gemeen om op 'n spoedige en bevestigende antwoord op hierdie vier vrae te moet aandring en het daarom die Britse owerheid versoek om die antwoord te mag ontvang vóór 5 uur namiddag op Woensdag, 11 Oktober 1899. Wanneer vóór daardie tydstip geen bevredigende antwoord ontvang is nie, sou die regering van die Republiek tot hulle leedwese daartoe gedwonge wees om die handelwyse van die Britse regering te beskou as 'n oorlogsverklaring en

hulleself nie verantwoordelik kan hou vir die gevolge nie.

Indien binne die gemelde tyd enige beweging van troepe nader in die rigting van die Republiek se grense plaasvind, sou die regering hulleself genoodsaak sien om ook dit as 'n oorlogsverklaring te beskou.

Dit was ongetwyfeld 'n ultimatum met 'n voorwaardelike verklaring van oorlog, maar een wat die weg vir onderhandeling en ooreenstemming op ondubbelsinnige wyse oopgelaat het. Met die oog op die Engelse politiek teenoor Transvaal sedert 1896 sal niemand dan die mees bevooroordeelde vandag nog daaraan twyfel of hierdie ultimatum geregverdig was of nie. Dit was maar al te duidelik, dat die Engelse oorlog begeer het en dat Transvaal dit alleen kon vermy deur homself volkome en onvoorwaardelik te onderwerp. Engeland het met die aanval getalm, omdat hy nog nie geheel gereed was nie.

As die Boere tog op 'n aanval kon reken, waarom sou hulle nie daarop vooruitloop nie? Die sametrekking van Britse troepe op en om die grense van die Republiek was 'n duidelike oorlogsmaatreël en Transvaal was volkeregtelik volkome geregverdig om te verklaar, dat dit die voortsetting daarvan sou beskou as 'n oorlogsverklaring van Engelse kant.

Chamberlain het op die stellige vrae van President Krüger op 11 Oktober eenvoudig geantwoord, dat die Britse regering met leedwese die eise van Transvaal ontvang het en dat dié van sodanige aard was, dat Haar Majesteits regering bespreking daarvan onmoontlik ag. Die Britse Agent, Conyngham Greene, het dadelik na oorhandiging van hierdie antwoord om sy paspoort gevra. Die volgende dag het hy vertrek. — (Rose, bl. 278).

Die oorlog was aan die gang.

Dit was na die wens van Chamberlain. Hy wou oorlog gehad het. Op hierdie doel was sy gehele politiek van plagery en vernedering van Transvaal gerig.

Hy het die oorlog onvermydelik gemaak. Hy kon die ellende voorkom het deur die Transvaalse voorstel insake die onderwerping van geskille aan 'n skeidsgereg aan te neem, deur die voorstel vir verlening van stemreg en verteenwoordiging aan die Uitlanders na vyf jaar te aanvaar in plaas van dit botweg van die hand te wys, en tenslotte deur sy eie voorstel insake 'n kommissie van ondersoek omtrent die werking van die stemregwet te handhaaf en nie dit in te trek nie, nadat Transvaal homself bereid verklaar het om dit aan te neem. Dit is duidelik dat hy 'n skikking van die geskille nie verlang het nie. In sy politiek het hy tot sy diens 'n magtige en gewetenlose pers gehad.

Die pers het hom gehelp om die Engelse publiek teen die Boere op te hits. Dit het geskied in verband met die verslag van die Industriële Kommissie, die onaanneemlike voorstel van die Kamers van Koophandel en Mynwese vir die instelling van 'n Adviserende Raad van Uitlanders, die verset teen die Drankwet, die verset teen goudbelastings, die verset teen die maatreëls van die Volksraad om 'n einde te maak aan die toetsingsreg van die Hof, die veroordeling van die Pers-, Uitsettings- en Vreemdelingewette.

Hulle het te keer gegaan teen die bestuursreëling van Johannesburg, teen die vrysinnige onderwyspolitiek van Dr. Mansvelt, teen die riolerings-, waterleidings-, dinamiet-, spoorweg- en ander konsessies. Hulle het onnodige kabaal gemaak na aanleiding van die regmatige kommandering van Britse onderdane vir krygsdiens teen die Kaffers, in verband met die beweerde slegte behandeling van Kaapse kleurlinge en Asiate, oor die doodskiet van Edgar deur poliesman Jones in selfverdediging en laasgenoemde se vryspraak deur die Hof en oor die moord deur onbekende misdadigers op mevr. Appelbe gepleeg.

Hoewel die feite na ondersoek die Republiek in die gelyk

